# Die Boek
# van
# Jesaja

Deur: F.W.C. Neser  M.Sc.

Teksverse uit 1953 Vertaling

Nota: Verlosser, “Redeemer”, is in Hebreeus – gâ’al (gaw-al)
Sien: Strong’s 1350
A prim. Root, to redeem (according to the Oriental law of kinship), i e. to be next of kin (and as such to buy back a relative’s property, marry his widow, etc)

# Die Boek van Jesaja


| | |
|---|---|
| Outeur | F.W.C. Neser |





| | |
|---|---|
| Uitgewer | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| Tel / Faks:<br>E-pos:<br>Webtuiste: | (012) 379-8954<br>ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com<br>www.israelmusthear.co.za |
| Kantoorure: | Maandag tot Donderdag,<br>09h00-12h00 |
| Drukker:<br>Tel:<br>Fax:<br>E-pos | Minit Print Pretoria Noord<br>(012) 565-5288<br>(012) 565-5289<br>info@minitprint.biz |
| Nuwe Druk | 2009 |
| ISBN | 1-919933-72-7 |

# Inhoud:

# Voorwoord

Op die pad na Émmaüs het die opgestane Here Jesus, die Christus, die Émmaüsgangers verwyt dat hulle traag was om te glo alles wat die profete gespreek het. ‘n Mens wonder wat Hy vandag vir ons sal sê as Hy direk met ons sou praat.
Dit wat deur die profete soveel duisende jare voorspel is aangaande hierdie tyd waarin ons leef, is besig om tot in die fynste besonderhede voor ons oë plaas te vind, en ons sien dit nie raak nie.
My innige bede is dat hierdie boek u sal help om te verstaan wat die Profeet Jesaja gesê het. Hy het die groot gebeure van ons tyd so raak beskryf dat u dit baie maklik sal kan verstaan. En wanneer u dit kan insien sal u ook die ander profete kan begryp.
Laat ons versigtig wees dat ons nie onverskillig staan teenoor die magtige profesieë wat nou op die punt van vervulling staan nie. Die Apostel Petrus het gesê:

> En ons het die profetiese woord wat baie vas is, waarop julle tog moet ag gee soos op ‘n lamp wat in ‘n donker plek skyn, totdat die dag aanbreek en die môrester opgaan in julle harte - (2 Petrus 1:19).

Ons het daardie lamp nou in hierdie donker tyd baie nodig, laat ons in sy lig wandel.

Mag hierdie boek u help om die lig duidelik te sien, dit het my agt jaar geneem om klaar te maak. Ek het in 1982 daarmee begin en onder baie moeilike omstandighede daarmee voortgegaan. Dit was as ‘n Reeks Bybel Studies aangebied, en hierdie Studies is ook op kassetbande opgeneem. Daarin het ek natuurlik in nog fyner besonderhede ingegaan as in die boek, wat as handleiding gedien het.

Ek wil nogmaals hierdie boek aan my geliefde vrou opdra wat my so getrou en geduldig deur al die jare bygestaan en dit help moontlik maak het om ook hierdie boek die lig te laat sien. Hoe dikwels moes sy alleen by die huis agterbly terwyl ek op my reise deur ons land en Suidwes-Afrika was. Sy moes ook daaraan gewoond raak om wanneer ek by die huis was sonder my geselskap klaar te kom terwyl ek in my studeerkamer gesit het om my studies voor te berei en my boeke te skryf.
Die Skrywer
Maart 1990
Tweede Druk 1991

# Die Boek van Jesaja
## Inleiding

Die naam "Jesaja" beteken - "die HERE (YHWH) bewerk heil", en is 'n naam wat baie goed pas by die profeet wat as die "evangelis van die Ou Testament" beskou kan word. Hy het nie net alleen die volk op hulle sonde gewys, en die strawwe daarvoor aangekondig nie, maar ook die weg van vergifnis en uiteindelike herstel en verheerliking baie duidelik aangetoon.

Hierdie twee aspekte van sy boodskap kom so duidelik na vore, dat sommige kommentators van twee 'Jesajas' praat, die een wat hoofstukke 1 tot 39 geskryf het waarin die strawwe voorkom, en die ander een wat hoofstukke 40 tot 66 geskryf het, waarin die herstel en verheerliking van die volk voorkom. Die toon en styl van die twee is heeltemal verskillend. Dit is egter goed te verstaan. Jesaja was nie net 'n ware Godsman en profeet nie, maar ook 'n vurige patriot. Dit is heel natuurlik dat hy nie in dieselfde gees en trant oor sy volk se straf sou skryf as wat hy oor haar herstel en verheerliking sou skryf nie.

In Lukas 4:17 staan dit geskryf dat die boek van die Profeet Jesaja aan Jesus oorhandig is en dat Hy daaruit begin lees het. Wanneer ons nou nagaan wat Hy begin lees het, sal ons vind dat Hy uit Jesaja 61:1-2 gelees het, met ander woorde, uit die tweede gedeelte van Jesaja, en tog word dit gesê dat dit die boek van die Profeet Jesaja was wat aan Jesus oorhandig was. Dit word ook bevestig deur Joh. 12:37-41; Rom. 9:27-29; Rom. 10:20. Die Jesaja-rol wat in 1947 in die nabyheid van die Dooie See gevind is, was ook een enkele geheel.

Jesaja het deur 'n sleuteltydperk van Israel se geskiedenis geleef, naamlik gedurende die tweede helfte van die 8ste eeu v.C. in die tyd van die profete Amos, Hoséa en Miga. In hierdie tyd is die Tien Stamme van Israel in ballingskap na Assirië weggevoer, en die Assiriese Ryk tot aan die grense van Juda gebring.

# Jesaja 1.

(Jesaja 1:1-31)

**Jesaja 1:1-9.**
**Vers 1**: Sien ons dat dit gaan om die "gesig" of profetiese openbaring wat Jesaja gesien het met betrekking tot Juda en Jerusalem.
Vergelyk hiermee: Jes. 2:1; Jes. 12:1; Amos 1:1.

Ons moet baie duidelik in gedagte hou dat dit om Juda en Jerusalem gaan. Dit moet as 'n algemene beginsel onthou word om altyd in gedagte te hou met wie daar spesifiek gepraat word; alleenlik wanneer dit uit die verband duidelik blyk dat dit ook van algemene toepassing is, moet dit algemeen toegepas word.

**Vers 5:** Word die klag teen Israel ingebring dat 'n os sy besitter ken en 'n esel die krip van sy eienaar, maar dat Israel geen kennis het, en die volk van God (Israel) nie verstaan nie. Hierdeur maak die HERE bekend dat die os en die esel weet aan wie hulle behoort en waar hulle voedsel vandaan kom, maar dat Israel nie hulle God ken nie. Dit is vandag nog so dat die meeste van die volk van God Hom nie ken, en nie weet wie hulle is of waar hulle vandaan kom nie.

Die kern van die Blanke Westerse Protestantse Nasies is die letterlike nakomelinge van die letterlike Israel van die Bybel; maar gaan sê dit vir hulle en kyk of hulle jou sal glo. En hulle wil jou nog minder glo wanneer jy vir hulle sê dat hulle na die God van Israel moet terugkeer en weer die Goddelike Konstitusie in werking stel indien ons hierdie wêreld na vrede en harmonie wil terugbring.

**Vers 4:** Word hulle beskuldig dat hulle die HERE verlaat het en die Heilige van Israel verag het. Let daarop dat die HERE die Heilige van Israel genoem word. Hy word nêrens die Heilige van enige ander nasie genoem nie. Dit is belangrik en fundamenteel indien ons die boodskap van die Bybel wil verstaan. Dit is omdat die volk Israel haar God verlaat het dat die wêreld in die toestand is waarin dit nou verkeer. Die wêreld sal alleenlik herstel word wanneer die ware Israel vir God erken.

Dit is die boodskap wat Jesaja uitdra, en u moet baie mooi daarop let wanneer u hierdie boek lees. Reg in die begin toe die HERE vir Israel geroep het, het Hy gesê dat Hy haar sy koninkryk van priesters en heilige nasie maak - (Exodus 19:5-6) en dat Israel sy Naam voor die ander nasies moes heilig - (Deut. 4:5-8). Hiervan het God nooit afgesien nie, en sal dit ook nooit doen nie.

In die tweede gedeelte van Jesaja sal ons dit duidelik sien. Maar dit is net asof dit so ‘n heerlike vooruitsig is dat Jesaja hom nie kan bedwing nie, dat ons alreeds in Jesaja 2 die eerste helder flits daarvan sal sien, en ook weer in Jesaja 9 en Jesaja 11 en ook in ‘n paar ander gedeeltes in hierdie eerste gedeelte. Netsoos die HERE Homself die Heilige van Israel in vers 4 noem, so noem Hy Homself die Magtige van Israel in vers 24.

In Maleági 3:6; sê die HERE

> “Want Ek, die HERE, het nie verander nie; en julle, kinders van Jakob, is nie verteer nie”.

Die HERE verander nie, daarom sal Hy ook sy verbond met sy volk nie verbreek nie. Maar Hy sal hulle terdeë straf, en die sondaars uit hulle midde verwyder. Die Bybel en die geskiedenis lewer genoeg bewys hiervan, laat ons dus in ons eie lewe terdeë daarop ag gee en ons ook beywer om in hierdie tyd ons volk tot bekering te roep.

**Verse 5-7:** Sien ons genoegsame bewys hiervan.

**Vers 2:** Roep die HERE die hemel en die aarde as getuie teen sy volk. Dit bring die afskeidswaarskuwing wat Moses aan die volk in Deut. 30:19, gerig het, in herinnering.

**Vers 8:** Hou die HERE die versekering uit dat Israel nie geheel-en-al vernietig sal word nie. Die dogter van Sion sal oorbly soos ‘n skermpie in ‘n wingerd, soos ‘n slaapplekkie in ‘n komkommertuin, soos ‘n beleërde stad. As dit nie vir hierdie versekering was nie, sou ons uitgewis word soos Sodom en Gomorra.

**Vers 9:** God sal sy verbond nie verbreek nie, die nageslag van Israel sal nie uitgewis word nie.

Lees onder andere die volgende Skrifte in verband hiermee:
**Twaalf onvoorwaardelike en onverbreekbare beloftes aan Abraham, Isak en Jakob:** Gén. 12:2-3; Gén. 13:16; Gén. 15:5; Gén. 17:2-8, 15-19; Gén. 18:18; Gén. 22:15-18; Gén. 26:4,24; Gén. 24:60; Gén. 27:28-29; Gén. 28:3, 14; Gén. 32:12, 28; Gén. 35:11.
**God beloof ‘n ewige en onvernietigbare troon aan Dawid:** 2 Sam. 7:13; 2 Sam. 16:25-29; Ps. 89:4-5, 28, 30, 34-38; Dan. 2:35, 44; Dan. 7:14, 18, 27; Lukas 1:31-33.
**Die belofte van ‘n oorblyfsel (in vers 9):** Vgl: Jes. 10:20-22; Jes. 11:11-13, 16; Jes. 37:32; Jes. 46:3; Jer. 23:3-8; Jer. 31:7-14; Eség. 11:16-21; Joël 2:32; Miga 2:12-13; Miga 4:1-7; Miga 5:3-9; Miga 7:18; Sef. 3:13-20; Sag. 8:6-8, 11-12; Rom. 9:25-29; Rom. 11:5.

Hieruit kan ons sien dat daar altyd ‘n oorblyfsel in Israel sal wees. In die tyd van Elía was daar 7,000 wat die knie vir Baäl nie gebuig het nie - (1 Kon. 19:18).
So sien ons dat in die tyd van Jesaja - (Jes. 1:9) daar ‘n “klein oorblyfsel” oorgebly het sodat God nie vir Israel sou vernietig as gevolg van haar sonde nie.
Daar sal ook ‘n oorblyfsel oorbly om die Duisendjarige Vrederyk in te gaan en so die kern te vorm van Christus se koninkryk op aarde - (Sag. 12:6 - 13:9).

Hieruit blyk dit duidelik dat God in Israel vir Homself ‘n eiendomsvolk geroep het deur wie die doel van God op aarde uitgewerk sal word. Die hoofdoel hiervan is die stigting van ‘n wêreldwye koninkryk. Wanneer ons nou terugkeer na Jesaja 1 dan sien ons in verse 26 en 27 die toekomstige herstel en verheerliking van Israel. Ons sal meer hiervan in Jesaja 2:1-4, sien.

**Jesaja 1:10-20.**
**Uiterlike en wesenlike godsdiens**
“Die Here het geen behae in ‘n uiterlike godsdienstigheid wat gepaard gaan met ‘n innerlike Sodom en Gomorra gesteldheid nie”. (Verklarende Bybel). God soek alleenlik opregtheid, reg en geregtigheid, - (verse 16-17). Ons kan nie in die guns van God kom sonder om ons lewens reg te maak nie: ons moet ophou om kwaad te doen, en begin om goed te doen. Alles wat nie uit die geloof is nie, is sonde - (Rom. 14:23).
Lees hiermee saam: Joël 2:12-13; Miga 6:6-8; Jer. 7:3-7; 1 Sam. 15:22.
Soos destyds, so ook vandag is Israel meer ingesteld op ‘n uiterlike as ‘n innerlike godsdiens. God kyk nie na die uiterlike nie, maar na die hart. In sy ware betekenis sal die uiterlike die innerlike weerspieël.

God is gewillig om te vergewe as die sondaar bereid is om sy sonde te bely en te laat staan - (vers 18). God het nie behae in die dood van ‘n sondaar nie, maar daarin dat hy hom bekeer en lewe.
Vgl. Jes. 43:25; Jes. 44:22; 2 Petrus 3:9.

**Vers 9:** Sien ons dat God maar te gewillig is om ons die goeie te gee as ons net wil luister.
Vgl. Lev. 25:18-19; Lev. 26:3.
Maar as ons nie wil luister nie sal Hy ons straf:
Lees: Lev. 26:25; Jos. 24:15; Gal. 6:7; Jes. 1:20.

**Jesaja 1:21- 31.**
**Verse 21 tot 24:** Betreur die HERE die morele en geestelike verval van sy

volk en beloof dat Hy hulle sal suiwer deur strafgerig en hulle weer sal herstel - (vers 25).

**Verse 25-27:** Die HERE beloof aan die volk dat Hy haar sal suiwer en al haar ongeregtigheid wegneem - (vers 25). Hier word 'n baie belangrike saak uitgebring naamlik dat God onvoorwaardelik beloof dat Hy Israel van al haar ongeregtigheid sal suiwer. Dit is in ooreenstemming met die onvoorwaardelike beloftes van die HERE in die volgende Skrifte om dit te doen:
Ps. 103:12; Jes. 43:25; Jes. 44:22-23; Jer. 31:31-34; Eség. 36:22-38; Eség. 37:11-28; Eség. 38:23; Eség. 39:22-29; Miga 7:18-20; Heb. 10:16-18.

Daarna sal die HERE weer aan Israel haar teokratiese regeringstelsel teruggee en Jerusalem sal die stad van geregtigheid genoem word. Dit sal wees wanneer die Here Jesus, die Christus, op die troon van sy vader Dawid in Jerusalem sit en koning is oor die huis van Jakob, die letterlike twaalf stamme van Israel. Saam met Hom sal die oorwinnaars regeer.
Lees self die volgende Skrifte: Matt. 19:27-30; Lukas 1:31-33; Hand. 1:6; Hand. 3:19-26; Hand. 15:14-17; Open. 3:21; Open. 20:4-6.

Die herstel van Israel volgens God se verbond met Abraham, Isak en Jakob en met Dawid, is die wêreld se enigste hoop vir vrede en vir behoudenis. Dit sal nog oor en oor in Jesaja se profesieë uitkom. Maar eers sal die sonde terdeë gestraf en uitgeroei moet word. Dit word ook in verse 28 tot 31 beklemtoon.

**Verse 29-30:** Net soos God se volk vandag maar nog alte graag die weë en die gebruike van die heidene nagevolg het, liewer as om die lewende God te dien en nougeset na te volg, so het Israel ook in die dae van Jesaja gemaak. Dit was die heiden van daardie tyd se gebruik om hulle gode tussen bome en in tuine te aanbid. Dit het gewoonlik met immoraliteit en seksuele vergrype gepaard gegaan. Dit was vir die HERE 'n gruwel. Dit sou ook vir Israel geen voordeel bring nie, maar vir hulle wees soos 'n boom waarvan die blare verdor, en so 'n tuin wat geen vrug lewer nie. Die einde daarvan sou wees verbranding. Soos Paulus soveel eeue later gesê het: "die loon van die sonde is die dood" - Vers 31 en Romeine 6:23.

# Jesaja 2

(Jesaja 2:1-22)

## Die Belofte vir die Laaste Dae

**Jesaja 2:1-5.**
In hierdie gedeelte kry ons ‘n voorskou van hoe dit sal wees wanneer die ware Israel weer versamel is, en die HERE al haar sondes weggeneem het, en vir haar ‘n nuwe hart gegee het en sy volkome wandel in die weë van die HERE. Dan sal die nasies rondom wat oorgebly het vir mekaar sê om op te gaan na Jerusalem om van Israel die weë van die HERE te gaan leer. Lees: Deuteronómium 30:1-8 en Miga 4:1-4.

Dit was God se bedoeling met Israel in die begin, soos ons in Deut. 4:5-8 sien. Israel kon egter nie hierin onder die Ou Verbond slaag nie want die Wet was nog nie op hulle harte geskryf nie. Dit sal onder die Nuwe Verbond geskied met die Wet wat op Israel se hart geskryf sal wees - (Jer. 31:31-34; Heb. 8:8-12).
Die koningskap van Salomo oor Israel, toe dit op sy hoogtepunt was, was ‘n tipe of voorskou hiervan, soos ons in 1 Konings 10:23-25 lees.

In Openbaring 21 gee Johannes vir ons presies dieselfde toneel, in vers 26 lees ons hoedat die heerlikheid en eer van die nasies daar ingebring word.

‘n Berg in profetiese taal beteken ‘n koninkryk, en ‘n heuwel ‘n kleiner koninkryk.
Die laaste dae, of die einde van die dae - (vers 2) beteken die einde van die dae sover dit Israel betref, wanneer haar tyd van straf verby is, en sy weer versamel en verheerlik is, en Jesus, die seun van Dawid weer oor Israel sal regeer en op die troon van sy vader Dawid sal sit - (Luk. 1:31-33).

Dit dui dus op die Duisendjarige Vrederyk, en daarom praat vers 4 ook van die omskepping van “swaarde” na “pikke” en van “spiese” na “snoeimesse”, met ander woorde, die omskepping van oorlogstuig na implemente van vrede. Dan sal die nasies ook nie meer leer om oorlog te maak nie. Dit was nooit God se bedoeling dat mense mekaar moet doodmaak, of werktuie van vernietiging moes uitdink en vervaardig nie. Dink net wat ‘n heerlike belofte is dit nie vir die mensdom nie.

Is daar enige ander geloof wat dit kan aanbied, en enige god wat dit kan verwesenlik, behalwe die lewende God, die God van Israel? Geen wonder dat die profeet met hierdie voorskou ‘n oproep tot Israel maak soos die volgende:

Kom, huis van Jakob, en laat ons wandel in die lig van die HERE! - (vers 5).

**Vers 3:** Lees ons dat uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem. Sion was die naam van een van die berge waarop Jerusalem geleë is. Sion het in die loop van tyd, en ook in die profesieë sinoniem met Jerusalem geword. Die Skrif toon duidelik dat die Here Jesus vanuit Jerusalem met 'n ysterroede sal regeer, en hierdie aarde tot orde, vrede, rus en harmonie terug sal bring.

Dit is waarom Hy in Matthéüs 6:33 sê:

Maar soek eers die koninkryk van God en sy geregtigheid, en al hierdie dinge (kos, klere, huisvesting, veiligheid ens.) sal vir julle bygevoeg word.

Die hele Skrif beklemtoon geweldig sterk die prinsiep van geregtigheid. Dit vorm weer 'n integrale deel van God se wet. Daar sal nooit geregtigheid op aarde wees voordat God se wet nie weer streng toegepas word nie. Dit sal gedoen word wanneer Jesus op aarde oor Israel regeer, deur wie Hy die wet sal toepas en demonstreer. Die volke sal dit sien, en begin optrek na Jerusalem om dit te gaan leer.
Lees: Ps. 85:11-14; Ps. 72:1-11; Ps. 46:8-12; Ps. 45:7-8; Jes. 32:16-18; Jes. 32:1.

Indien ons nie hierdie waarheid in hierdie tyd uitbring, en sonder vrees sê wat die Bybel sê aangaande God se plan met sy volk Israel nie, sal ons nie 'n antwoord uit die Bybel vir die uitdaging van ons tyd hê nie. Solank ons blindelings en krampagtig daaraan vashou dat die kerk, bestaande uit alle rasse, nou die nuwe Israel is, het ons geen boodskap vir hierdie tyd nie. Die lering dat God onder die Nuwe Verbond geen uitverkore volk meer het nie, en dat die wet mee weggedoen is, het die ware Evangelie sy hele boodskap ontneem. Ons sal nog verder in Jesaja sien dat die herstel van Israel en haar verheerliking onder die Messías die hart van die God se plan en die hoop van die wêreld is.

**Strafgerig voor seën en verheerliking.**
Na hierdie heerlike voorskou, wat Jesaja nie kon help om aan ons te gee nie, moet hy eers terugkeer na die bestrawwing van Israel en die uitspreek van die oordele van God oor sy volk. Dit was nie 'n aangename taak vir hierdie Godsman en patriot nie. Dit was ook nie aangenaam vir die HERE om dit deur Jesaja te spreek nie. God het nie behae in strafgerig nie. Wanneer ons met 'n geestes oor luister, sal dit ons hart breek om te hoor hoe God regdeur die Skrif by sy volk pleit om haar tot Hom te bekeer sodat

sy kan lewe, en Hy nie nodig het om haar te straf nie.
Lees as voorbeeld van baie soortgelyke Skrifte: Eségiël 18:30-32.

**Jesaja 2:6-9.**
**Vers 6:** Die "Verklarende Afrikaanse Bybel" sê die volgende: "Die profesie begin met die konstatering (want = voorwaar) van die ontsettende feit (profeties gesien) dat die Here die huis van Jakob, vgl. Jes. 8:17; Jes. 9:7; Jes. 10:21; Jes. 29:22, verwerp het, letterlik: prysgegee het. Die akte van beskuldiging, vers 6b-8, is dat Israel in gees en praktyk aan die heidene gelyk geword het. vol ... aanbied: hulle is volkome onder die invloed van die Oosterse nabure, goëlaars, letterlik: dié wat te voorskyn tower, wat waarsêerskunste beoefen, vgl. Lev.19:26; Deut. 18:10,14, ens.

Uit 1 Sam. 6:2, blyk dat die waarsêers as groep naas die priester onder die Filistyne bestaan het. dryf - - - - - handel, letterlik: skud hulle die hande, as teken van hulle handelsverkeer met mekaar. Die politieke magsuitbreiding onder Ussía en Jotam - vgl. 2 Kon. 14:22 en 2 Kron. 27:7, het as gevolg gehad dat Juda in wêreldgelykvormigheid sy roeping as volk van God vergeet het".

Wanneer ons na ons eie toestand van vandag kyk, is dit met ons presies dieselfde. Saam met ons handel met die Ooste, wat aansienlik is, het ook die Oosterse gebruike gekom. Die Okkultisme, Joga, Karate, ensovoorts het by ons so 'n inslag gevind dat baie van ons ernstigste mense hewig ontstoke raak wanneer daarteen gewaarsku word. Baie van ons mense wy meer tyd aan die beoefening van hierdie praktyke as aan die bestudering en praktiserend van ons Christelike geloof. Alleenlik die strafgerigte van God sal ons finaal en uiteindelik daarvan kan bevry.

**Vers 7:** Vir die meeste van ons, soos vir Israel van Jesaja se tyd, het ons aardse besittings 'n groter waarborg van sekuriteit geword as ons geloof in 'n lewende God. Ons God is 'n jaloerse God, en deel nie ons liefde en afhanklikheidssin met ander "gode" nie.
Vergelyk: Jes. 31:1-3; Jes. 40:6; Deut. 17:16; Jer. 17:5; Hos. 10:13; Miga 5:9.

**Vers 8:** Net soos Israel in navolging van die heiden afgode begin dien het, en hulle voor die werk van hulle hande begin neerbuig het, so maak ons ook vandag. Ons besittings het ons afgode geword. Ons tyd en gedagtes word meer daardeur in beslag geneem as wat ons tyd en toewyding aan die dinge van God gee. God en sy woord en sy Raadsplan is nie meer die middelpunt van ons lewe nie.

Wêreldgelykvormigheid, wat niks anders as afgodediens is nie, het ons norm geword - vgl. Openbaring 9:20.
Afgode is letterlike nietighede - vgl. Open. 9:18, 20; Open. 10:11-12; Open. 19:1, 3; Open. 31:7.
Die werk van hulle hande - vgl. Jes. 44:10.

**Vers 9:** Hier sê die profeet dat die mens neergebuig en verneder moet word as gevolg van sy hoogmoed, trots en afgodediens.

**In verse 10-22:** sien ons hoe dit daar geskied. Die mens gaan terdeë gestraf word, en bewus gemaak word van sy eie nietigheid en afhanklikheid van God.

**Die Dag van die HERE**
**Jesaja 2:10-22.**
Toestande van groot benoudheid vir die mens, en van die uitstorting van die wraak van God word vir ons hier op so 'n duidelike wyse beskryf, dat dit ons met diepe eerbied en ontsag vervul.
"Die dag van die HERE" is die laaste afrekening van God met die mens vir sy opstand en verset teen God, voor die Wederkoms van ons Here Jesus die Christus. Die HERE gaan die heiden toelaat om sterk te word, om dan teen Israel op te staan met die doel om haar te vernietig - (lees veral Ps. 2 en 83).

In hierdie stap sal die heiden terselfdertyd gebruik word as die roede in God se hand om Israel vir haar ongehoorsaamheid te straf, en haar daardeur tot berou en inkeer te bring –
Lees veral: Eség. 38:4, 8, 16-17; Eség. 39:2; Joël 2:25.
Maar terselfdertyd sal dit dan juis ook die heiden versamel, sodat God sy wraak oor hulle kan uitstort, en Homself in hulle verheerlik –
Lees onder andere: Eség. 38:16, 23; Eség. 39:7-8, 23.

Ons sal nog baie meer hiervan in die verdere hoofstukke in hierdie Boek vind. Lees veral Jesaja 24 tot Jesaja 27, wat deur sommige kommentators die Apokaliptiese hoofstukke van Jesaja genoem word.

Hier is nog 'n verdere aantal Skrifte oor "Die dag van die HERE":
Jes. 34:8; Jes. 63:1-6; Eség. 30:1-3; Joël 1:15; Joël 3:14; Amos 5:18-20; Sef. 1:7-8, 13-18; 1 Thess. 5:1-3; Open. 19:11-21.

In hierdie tyd (September 1982) is dit veral opmerklik om daarop te let dat vers 20 sê dat "in die dag sal die mens sy silwer afgode en sy goue afgode wat hy vir hom gemaak het om voor neer te buig, weggooi vir die molle en

die vlermuise". Die mens berus sy sekuriteit op sy besit van goud. Net wanneer daar 'n verslegting in die internasionale toestand is, styg die goudprys. Dit geld ook vir diamante en edelgesteentes. Die mens vertrou daarop dat dit hom sal deurdra in 'n tyd van krisis. Dit is dus die mens se afgode waarop hulle vertrou. "Die dag van die HERE", die dag van finale afrekening, sal egter so geweldig wees, dat die mens duidelik sal besef dat daardie afgode waarop hy sy hoop gevestig het, vir hom niks werd is nie en dit sal weggooi met walging. Baie in Israel sal dan besef dat daar maar net een skuilplek is, en dit is die HERE, die Rots van Israel.

**Vers 22:** Die laaste vers van hierdie hoofstuk, vermaan dus die mens om nie sy vertroue op die mens te stel nie want hy is maar min werd, sy asem is in sy neus, dit kan so maklik weggeneem word.

## Jesaja 3
(Jesaja 3:1-26)

### Morele en geestelike verval lei tot oordeel

**Jesaja 3:1-26.**
In Jesaja 3 lees ons van die toestande wat in Juda en Jerusalem geheers het, en uiteindelik tot hulle val gelei het, en die wegvoering deur Nebukadnésar van Juda in die Babiloniese ballingskap.
Aangesien hierdie omstandighede ook as 'n waarskuwing moet dien vir ons op wie die eindes van die eeue gekom het, sal dit ons loon om na 'n paar van hierdie karaktertrekke te kyk.

**Verse 1-3:** Sien ons hoedat die HERE al die bekwame Leiers vanuit hulle midde laat verdwyn, maar ook die waarsêers en besweerders. Dit sou lei tot onbeholpenheid en onbekwaamheid in die administrasie van die land, wat dan deur wanorde gevolg sou word. Is dit nie presies hoe dit die geval in ons hedendaagse Westerse Wêreld is nie? Waar is jou bekwame en wyse leiers van die verlede? Die manne met beginsels? Waar is die werk trots en arbeids genot selfs van jou ambagsman - (vers 3)?

**Vers 4:** Die gevolg is dat al hoe meer onbekwame en onbevoegde mense in hoë posisies aangestel word, die "seuns" en "moedswilliges".

**Vers 12:** Word dit nog sterker gestel deur te sê: "Die drywers van my volk is kinders, en vroue heers oor hulle". Daar is so 'n gebrek aan bekwame en beginselvaste mans dat al meer en meer vroue gevind moet word om in leiersposisies te staan, soos Eerste Ministers, Volksraadslede, Burgemeesters, ensovoorts.

Dit werp natuurlik geen refleksie op die vrou nie. Daar is baie bekwame en opregte vroue. In hierdie toestand van die abdikasie en verslegting van die man kan ons dankbaar wees dat daar nog vroue is wat na vore kom om in hulle plek te staan. Maar dit is nie die natuurlike toestand van sake soos God dit oorspronklik bedoel het nie.

**Verse 13-15:** (Jesaja 3) spreek die HERE die oudstes en die vorste van sy volk (Israel) aan omdat hulle die wingerd afgewei het. Die wingerd van God is Israel (Jesaja 5). God wil geregtigheid op die aarde hê. Daarvoor het Hy reeds vir Israel uitgekies om dit deur haar te bewerkstellig. Daarom het Hy ook aan Israel die wet gegee soos Hy dit aan geen ander volk gegee het nie. Ons sal dan ook nog verderaan in hierdie boek sien dat

God in sy vleeswording vir Israel gesterf het om haar weer in die regte verhouding tot Homself te bring, en dat Hy sy wet in haar hart kan skryf.

Dit is die enigste hoop vir die wêreld. Daar is geen ander boodskap vir die nasies sonder dit as basis nie. Alleenlik wanneer die toestand in Israel, waaroor God haar hier aanspreek, herstel is, sal daar deur haar ook heil vir die wêreld kom. Laat elke draer van die evangelie hiervan kennis neem.

In die lig hiervan kan ons dan sien hoe ver ons in ons wêreldbeskouing en Godsbeskouing van die spoor af is. Op hierdie huidige tydstip is dit juis van besonderse belang vir ons om te let op die ernstige lig waarin God rassevermenging beskou, deur te kyk na Esra hoofstukke 9 en 10 en na Nehemía 13:23-25.

Let veral op:
Nehemía 13:26-27;

26 Het Salomo, die koning van Israel, nie deur hulle (die vreemde vroue) gesondig nie? Alhoewel daar onder baie nasies nie 'n koning gewees het soos hy nie, en hy 'n liefling van God was, sodat God hom as koning aangestel het oor die hele Israel, het die vreemde vroue hom tog sonde laat doen.

27 Moet ons nou van julle hoor dat julle al hierdie groot kwaad doen, om ontrou te handel teen God deur vreemde vroue te trou?

Die hele tendens in die Godsdiens en die politiek is om God se volk in hierdie toestand in te dwing. Vir God is dit 'n gruwel, en is dit een van die redes waarom Hy binnekort met die wêreld in die gerig gaan tree in "Die dag van die HERE", soos hierbo beskryf, en waarmee ons nog baie in die loop van hierdie boek gaan kennis maak.

**Verse 16-24:** Spreek die HERE 'n baie groot beskuldiging teen die dogters van Sion uit oor hulle ydelheid ("vanity thy name is woman" - Shakespeare). Daar word nie minder as een-en-twintig verskillende tierlantyntjies genoem nie. Vandag het hulle seker ander name, maar die aard en die doel bly dieselfde.
Die straf daaroor word in verse 24-26 uitgespreek.

In elke so 'n besoeking van God oor sy volk, is dit veral die mans wat uitgewis en uitgedun word. Dit word in Hoofstuk 4:1, uitgespreek. In ons eie tyd het ons dit weereens in Wêreld Oorloë 1 en 2 gesien. Dit sal nog veel erger word, en in volle vervulling tree in "Die dag van die HERE".

# Jesaja 4

(Jesaja 4:1-6)

## Die Heerlikheid wat Kom

**Jesaja 4:2-6.**
Die algemene toon van hierdie gedeelte is dat redding en heil vir Israel, en deur haar vir die wêreld, na die strafgerigte wag. Israel sal weer groei na die verwoesting van "Die dag van die HERE", sy sal weer heilig en rein wees na die vuur van reiniging, en God se heerlikheid sal weer oor haar skyn.

**Die Spruit - (vers 2).**
Israel sal weer uitspruit wanneer sy tot wedergeboorte kom, solank die stomp se wortels behoue bly.
Vergelyk: Jes. 11:1; Matt. 19:28; Hand. 3:19-21.

Daar sal min van Israel oorbly, en al haar aardse heerlikheid en glorie sal vernietig wees. Baie van die profete is vol hiervan want dit staan in die middepunt van die God se openbaring aangaande die hele eindtyd.
Lees: Jer. 30:5-7; Eség. 36:36-37; Sef. 1:13-18; Jes. 13:9-13; Jes. 24:6.

Daar sal 'n nuwe, geheiligde gemeenskap wees. Die middepunt daarvan sal wees **EEN MAN** wat as die **SPRUIT** bekendstaan, en dit is **JESUS,** die Messías.

Die volgende aanhaling kom uit die "Scofield Bible":
**Die SPRUIT, 'n naam vir Christus wat soos volg gebruik word:**
(1) Die "Spruit van die HERE" - (Jes. 4:2), dit is, die Immanuel karakter van die Christus - (Jes. 7:14), wat tenvolle aan 'n herstelde en bekeerde Israel geopenbaar sal word na sy terugkeer in Goddelike heerlikheid - (Matt. 25:31);
(2) Die "Spruit van Dawid" - (Jes. 11:1; Jer. 23:5; Jer. 33:15), dit is, die Messías "aangaande sy Seun wat gebore is na die vlees uit die geslag van Dawid" - (Rom. 1:3), geopenbaar in sy aardse heerlikheid as Koning van die konings en Here van die here;
(3) YHWH "se Kneg, die Spruit" - (Sag. 3:8). Messías se vernedering en gehoorsaamheid tot die dood toe volgens - (Jesaja 52:13-15; Jes. 53:1-12; Filip. 2:5-8;
(4) Die "man wie se naam die Spruit is" - (Sag. 6:12-13), dit is, sy karakter as Seun van die mens, die "laaste Adam", die "tweede Mens" - (1 Kor. 15:45-47), wat regeer as Priesterkoning, oor die aarde, in die heerskappy wat aan die eerste Adam gegee is en hy toe weer verloor

het.
Matthéüs: - is die Evangelie van die “Spruit van Dawid”;
Markus: - van “YHWH se Kneg, die Spruit”;
Lukas: - van “die man wie se naam die Spruit” is;
Johannes: - van “die Spruit van die HERE (YHWH).”

Die hele hoofstuk gee ons dus ‘n beeld van die toekomstige koninkryk, net soos Jesaja 11:1-16. Israel sal in die strafgerig gered en geheilig en gereinig word. Hier dink ons veral aan die volkome voltooiing van die Nuwe Verbond, soos byvoorbeeld Jeremia 31:33-34.

# Jesaja 5

(Jesaja 5:1-30)

## Strafgerig van God oor sy Bedorwe Volk

**Jesaja 5:1-7.**
**Gelykenis oor die Wingerd van die HERE**
**(Verse 1-7; vgl. Matt. 21:33-44)**
**Verse 1-7:** Praat die HERE met die Tien Stamme van Israel, en stel hulle as sy wingerd voor.
Lees ook hiermee saam: Psalm 80 en Johannes 15.

In Amos 9:13 word daar duidelik van die herstel van Israel gepraat wanneer daar gesê word dat in daardie dag die berge sal vloei van mos.
Vergelyk ook: Matthéüs 21:33-44.

Dit is hier duidelik dat die HERE ‘n klag teen sy wingerd het. Hy het edele bedoelings daarmee gehad, maar was bitter teleurgesteld. Dit word baie duidelik in die laaste gedeelte van vers 7 uitgebring. Maar dank die Heer, daar is heerlike beloftes van herstel, soos ons alreeds gesien het, en nog duideliker in die tweede gedeelte van Jesaja sal sien.

**Jesaja 5:8-23.**
**Die Ses Wee's**
**Verse 8-10:** In vers 8 word daar streng teen groot grondbesit gespreek.
Vergelyk: Miga 4:4, om te sien hoedat God wil hê dat elkeen sy eie grond sal besit, en dat dit ook so sal wees wanneer die herstel gekom het. Om dit te bewerkstellig sal die huidige stelsel eers tot op die grond afgebreek moet word.

**Verse 11-17:** Die lekker lewe, die drank wat vloei, die oneerlike wins en die gebrek aan kennis word veroordeel. Dit is so tipies van die verval van die volk van God; dit is vandag weer presies dieselfde.
Vergelyk: Hoséa 4:6 en Amos 6:3-7.
Hulle steur hulle nie aan die HERE nie - (vers 12), maar Hy sal straf en Homself as die Heilige laat ken deur geregtigheid - (vers 16).

**Verse 18-23:** Alle waardes word omgekeer, sleg word goed gemaak, en goed sleg, die duisternis word lig, en die lig duisternis, soet bitter en bitter soet. Altyd is dit die reg wat in die slag bly. Dit is presies soos die Babiloniese stelsel is. Maar, dank God, dit sal vernietig word en vervang word met God se stelsel waarin die reg sal seëvier.

Vergelyk: Jer. 23:5- 6, en baie verwante Skrifte.

**Jesaja 5:24-30.**
**Oordeel en Herstel**

Dit is altyd heerlik om te sien hoedat die HERE beloof om na die verskriklike oordele die lot van sy volk te verander. Dit is omdat Hy ‘n ewige verbond met sy volk het, sodat alhoewel Hy sekerlik nie haar sondes sal oorsien nie, sal Hy haar ook nooit vernietig nie. Laat ons die HERE dank dat ons weet dat ons deel is van die volk van God.

Baie van ons volksgenote wat nie hierdie visie het nie sal in wanhoop verval wanneer die vyand begin toeslaan en dit lyk asof daar geen uitkoms is nie. Dit sal dan ons geleentheid wees om aan hulle die Blye Boodskap te bring, maar dan sal ons dit in die krag van die Heilige Gees moet doen.

Hierdie heerlike openbaring is dus aan ons gegee, nie om selfvoldaan en meerderwaardig te wees nie, maar om in alle nederigheid en ootmoed seker te maak dat ons vol van die Heilige Gees en krag is, soos die eerste dissipels.

# Jesaja 6

(Jesaja 6:1-13).

**Jesaja 6:1-13.**
**Verse 1-4:** Vergelyk met: Josua 5:13-14; Job 42:5-6; Eség. 1:28; Dan. 10:5-11; Open. 1:12-19; 2 Kron. 18:18.

Hier word die HERE in al sy heerlikheid aan Jesaja geopenbaar. Die einddoel van die Godsplan word aan hom verklaar, naamlik dat die hele aarde nog met die heerlikheid van die HERE gevul sal word.
Dit is in ooreenstemming met: Matt. 6:9-10; Jes. 11:9; Hab. 2:14; Sag. 9:9-10; Lukas 1:31-33.

Dit was om Jesaja te troos en aan hom die versekering te gee, al gaan die HERE sy volk straf, en die aarde verwoes word, sal dit net wees om te reinig en te suiwer, sodat Hy dan sy koninkryk hier kan vestig. Laat ons in hierdie tyd ook hierdie heerlike versekering vas in ons harte kry.

**Vers 5:** Sien ons die uitwerking wat dit op Jesaja gehad het. In die teenwoordigheid van die heiligheid en majesteit van die HERE het hy sy onreinheid en onwaardigheid besef. Sy oë het die HERE van die leërskare, die KONING gesien.

**Verse 6-8:** Het hierdie aanskoue van die HERE Jesaja gereinig van sy sonde en van sy skuld bevry en hom geskik vir die diens van die HERE gemaak.

**Verse 9-13:** Sien ons dat as gevolg van die volk se onwilligheid om te luister die oordele van die HERE oor hulle gekom het, en hulle amper totaal uitgeroei het. Maar net soos ‘n stomp van ‘n afgekapte boom oorbly, en daaruit weer die takkies uitspruit, so sal die heilige geslag (Israel) die stomp wees wat oorbly en waaruit ‘n nageslag weer sal groei. Hiervan sal ons nog baie in die latere hoofstukke van hierdie boek sien. Daar sal baie drasties onder die “bome” van die aarde gekap moet word om seker te maak dat daar niks van die onheilige saad oorbly nie.

## Jesaja 7:1 tot Jesaja 12:6

### "Die Boek van Immanuel"

Hierdie hoofstukke word soms "Die Boek van Immanuel" genoem, omdat: Jesaja 7:14 en Jesaja 9:1-7, - die geboorte van Immanuel word voorspel;

Jesaja 11:1-10, - sy karakter en heerskappy;

Jesaja 11:9-10 en Jesaja 12:4-5, - Dit gee die belofte van uiteindelike verlossing en wêreldheerskappy.

By Jesaja 7:2, gee die "Scofield Bible" hierdie baie goeie nota by die woord "EFRAIM":
"In die profetiese boeke is "Efraim" en "Israel" die gesamentlike name van die tien stamme wat onder Jeróbeam die noordelike koninkryk gestig het wat later Samaría genoem is - (1 Kon. 16:24), en wat in 722 v.C. in ballingskap gestuur is wat tot vandag toe voortduur - (2 Kon. 17:1-6). Hulle word onderskei as "die uitgeworpenes van Israel" van die "verstrooides van Juda" - (Jes. 11:12). "Verborge" in die wêreld - (Matt. 13:44) sal hulle, saam met Juda, weer in Palestina herstel word, en een nasie gemaak word - (Jer. 23:5-8; Eség. 37:11-24)". Dit is weereens in ooreenstemming met wat ons tot dusver gesien het, naamlik dat die herstel van Israel die hoop van die hele aarde is.

Indien Satan dit kan verhoed sal hy daarin slaag om die hele Godsplan te verydel. Sedert hierdie profesie gemaak is, het Immanuel gekom en staan Hy alweer op die punt om te kom. Al wat dus nou vir die duiwel oorbly om op te konsentreer is die volk, en dit is wat ons nou beleef. Dit is dus wonderlik om in hierdie dae hierdie insig te hê, want ons kan met begrip en met opgewondenheid die ontvouing van wêreldgebeure aanskou en ons daarin verbly om te sien hoe elke woord van die profete tot in die fynste besonderhede vervul word.

Dit is ook omdat Maria hierdie Skrif geken het dat sy as jong meisie met soveel wysheid na die woorde van die engel - (Lukas 1:31-37) kon luister, en toe kon antwoord: "hier is die diensmaagd van die HERE. Laat dit met my gaan volgens u woord." - (Lukas 1:38).

**Jesaja 8:13.**
'n Oproep om die HERE van die leërskare te heilig, en Hom ons vrees en verskrikking te laat wees, dan hoef ons geen ander mens of nasie te vrees nie.

**Jesaja 9:1-7.**
Voorspelling van die Messías Ryk. Die geboorte van die Godkind, Israel en die wêreld se enigste hoop.
Lees saam met: Jes. 9:5-6 ook Luk. 1:31-33; Dan. 2:35,44; Dan. 7:13-14, 18, 27; Open. 19.

By Jesaja 9:8, het die "Scofield Bible" weer hierdie belangrike nota:
"die 'troon van Dawid' is 'n term wat net so definitief, geskiedkundig, is as 'troon van die Keisers', en kan net so min 'vergeestelik' word - (Luk. 1:32-33).
Sien Koninkryk (OT)".
Sag. 12:8; - 'Dawidiese Verbond', - 2 Sam. 7:8-17, nota; Hand. 15:14-16.

**Die Leiers is die Verleiers**
**Jesaja 9:7-20.**
Kan opgesom word deur te sê dat tenspyte van al die oordele van God oor Israel, wil sy haar nog nie tot die HERE bekeer nie:

> "Maar die volk bekeer hulle nie tot Hom wat hulle slaan nie, en hulle soek nie die HERE van die leërskare nie" - (vers 12).

Die hoof verklaring hiervoor is dat die wat die leiding moes neem, self die verkeerde weg bewandel:

> "En die leiers van hierdie volk het verleiers geword, en dié van hulle wat gelei word, is op 'n dwaalweg gebring" - (vers 15).

Lees ook vers 14.
Dit is so tipies van Israel. Geen wonder sy word die skaapnasie van God genoem nie.
Lees: Ps. 78:52; Ps. 79:13; Ps. 95:7; Ps. 100:3; Jer. 50:6, 17, 19-20; Eség. 34:6, 11-12; Joh. 10; Heb. 13:20; 1 Pet. 2:25.

Net so tipies soos dit ook vir die skape is om agter die bokke aan te gaan, so is dit ook die boknasies en die bok elemente in Israel wat vir Israel verlei en op verkeerde weë bring.
In hierdie verkeerde weg, verteer hulle dikwels mekaar - (verse 19-20). Is dit nie ook so met ons vandag nie? Ons is so verdeeld en naywerig op mekaar dat daar selde eenheid onder ons kan wees. Dis hiervan wat die duiwel dikwels terdeë gebruik maak om ons onder die juk te hou.
**Jesaja 10:1-4.**
Gaan die klag van die HERE teen Israel voort. Dit is omdat daar ongeregtigheid in Israel is dat die weduwees 'n buit word en die oeste geplunder word. Daarom sal die verwoesting nie uitbly en die rykdom niks baat nie.
Dit was natuurlik nie net die probleem van daardie tyd nie, maar van alle tye, ook van vandag. Dit is alleenlik wanneer Israel tot haar volle

wedergeboorte gekom het, en die Nuwe Verbond in volle werking is, en Jesus op die troon van sy vader Dawid gesete is, dat hierdie probleem opgelos sal wees. Dit is waarom ons Here Jesus self gesê het dat ons eerste die koninkryk van God moet soek en sy geregtigheid, dat daar volkome in die behoeftes van die mens voorsien sal word.
Lees: Matt. 6:33; Jes. 9:5; Jer. 23:5-8.

**Jesaja 10:5-19.**
Sien ons weer die algemene wyse waarop die HERE optree ten opsigte van die verhouding tussen die heidense nasies en Israel:
Wanneer Israel sondig, gebruik die HERE die heiden nasies as die roede in sy hand om Israel te straf, maar daarna dan tree die HERE ook met daardie nasies in die gerig.
Lees bv.: Gén. 15:13-14; Deut. 30:5-7; Jes. 14:1-2; Joël 3:1-8; Miga 5:7-9; Matt. 25:31-40.

Dit is ‘n algemene beginsel hierdie wat ons baie goed voor die oë moet hou as ons as nugtere, denkende en gelowige mense wêreldgebeure werklik wil verstaan. In ons huidige situasie is die heiden in ‘n feitlik dominante posisie as gevolg van ons sondigheid en blindheid aangaande ons identiteit en Goddelike roeping. Nou stig ons allerhande politieke partye en formuleer allerhande ideologieë om die uitdagings van ons tyd te hanteer en die hoof te bied. Maar nie een daarvan sal slaag voordat ons nie tot die ontdekking kom dat ons God se letterlike volk is nie, en ons tot die HERE bekeer, en in sy weë begin wandel nie. Dit is ook waarom ons siektes toeneem, ons oeste en kuddes so swaar getref word met allerhande peste en siektes, en ons klimaat so wisselvallig is. Die God van Israel is heeltemal uitgesluit uit ons gewone alledaagse lewe. Ons sal binnekort gedwing word om die HERE te vra om terug te kom.
Lees: Eségiël 36:37.

**Jesaja 10:20-27.**
Sien ons die letterlike vervulling van dit wat ons in die vorige gedeelte gesê het. Alhoewel daar van die Assiriër gepraat word, en ‘n mens maklik kan dink dit praat nog van daardie tyd, kan ons duidelik sien dat dit op ons tyd betrekking het. Wanneer daar in profetiese taal van “die dag” gepraat word, dui dit altyd op “die dag van die HERE” wat sy klimaks met die “SLAG VAN ARMAGÉDDON” sal bereik.
Lees: bv. Jes. 2:10-22; Open. 19:11-21.
Dit is die tyd van die vernietiging van al die mag van die heiden, en van die wederkoms van ons Here Jesus in al sy mag en heerlikheid om weer as Koning oor ‘n herstelde Israel te kom regeer.
Vergelyk verse 20 en 27 met mekaar en lees ook Romeine 11:25-29.

In daardie dag sal die oorblyfsel van Israel nie meer steun op die magte wat juis tot haar verslawing en ondergang lei nie, maar alleenlik net op die HERE. Maar net die feit dat daar van ‘n oorblyfsel gepraat word, is ‘n aanduiding van die geweldige oordeel en verwoesting wat daar op “dié dag” sal plaasvind. Dit sluit al dadelik direk by Matt. 24:22 aan waar ons Here Jesus gesê het “dat tensy daardie dae (“die dag”) verkort word, sal daar geen vlees gered word nie, maar terwille van die uitverkorenes (Israel) sal daardie dae verkort word”.

**Jesaja 10:28-34.**
Gee vir ons ‘n beskrywing van die verskriklikheid van daardie dag. Die heidense magte sal optrek teen die volk van God om hulle te vernietig (vgl. Psalm 83), en dan sal die HERE, die God van Israel, toetree tot die stryd.
Eségiël Hoofstukke 38 en 39 en al die verwante Skrifte gee vir ons die duidelikste beskrywing hiervan. Dit word in ons boeke soos “Rusland in Profesie”, “Die Boek van Joël, Sy Profetiese Boodskap en Waarskuwing”, “Die Boek van Openbaring” en andere beskryf.

In Jesaja 11 word die heerlike Vrederyk wat na “die dag” gaan volg, nou eers vir ons beskryf. Dit is so eie aan Jesaja, soos ons in die begin van hierdie Studie gesê het:
Hy moet die oordele van God oor ‘n ongehoorsame verbondsvolk aankondig. As vurige patriot is dit nie vir hom maklik nie. Daarom, so in die midde van die uitspreek van die oordele van God, breek die heerlike visie van die herstel van die volk en die vestiging van die Koninkryk van God op aarde, deur. Jesaja 11 is so ‘n voorbeeld.

**Die Herstel van die Koninkryk van Dawid**
**Jesaja 11:1-16.**
Let op die orde van gebeure in Jesaja 10 en 11:
Jesaja 10, beskryf vir ons profeties die aanslag van die heidense magte op Israel om haar uit te wis. Sy verkeer in groot nood.

Jesaja 11 volg onmiddellik daarop en beskryf vir ons die heerlike era van die koninkryk wat volg nadat die HERE op wonderbaarlike wyse tussenbei getree het om die oorblyfsel te red. Ons vind presies dieselfde volgorde van gebeure in Openbaring 19 en 20.
Lees: Gén. 1:26-28; Sag. 12:8; Luk, 1:31-33; 1 Kor. 15:28; Dan. 7:13-14, 18; Matt. 25:31-46.

Nie een van hierdie Skrifte is met die eerste koms van ons Here Jesus vervul, of in enige ander tydperk van die geskiedenis nie. Instede daarvan dat Hy verstrooide Israel versamel en vrede op aarde kom vestig het, is Hy

gekruisig en is Jerusalem kort daarna (70 n.C.) verwoes en die Jode wat oorgebly het verstrooi.

**1. Die Koning se afkoms -** (vgl. Matt. 1:1)

**Vers 1:** Gee vir ons ‘n profetiese beeld van die heerlikheid van die toekomstige koninkryk. Dit was die koninkryk wat deur Johannes die Doper aangekondig is, maar deur die Jode verwerp is. Dit sal met die wederkoms van die Seun van Dawid opgerig word wanneer Hy in heerlikheid weer terugkeer.

Lees: Luk. 1:31-32; Hand. 15:15-16; 1 Kor. 15:24-28.

Lees hiermee saam: Jes. 11:1-12; Jes. 24:23; Jes. 60:1-12; Rom. 11:26.

Die stomp spreek van ‘n afgekapte boom, wat profeties spreek van die vervalle hut van Dawid - (Amos 9:11; Hand. 15:16-17). Die loot wat sal uitspruit en vrugte dra, spreek van ‘n wederoprigting en herstel. Dit is presies wat Jesus die Christus (Messías) met sy Wederkoms sal kom doen.

**2. Die bron van die Koning se mag: die sewevoudige Gees** - (vgl. Open. 1:4)

**Vers 2:** Die sewevoudige Gees, spreek van volmaaktheid wat op Hom sal rus. Die Gees van wysheid en verstand sal Hom toerus om te regeer.

Vergelyk: 1 Kon. 3:9-12; Jes. 9:5-6.

Die Gees van raad en sterkte om oorlog te maak en al die vyande van Israel en van God te verslaan - Jesaja 9:5; Jes. 28:6; Jes. 63:1-6;

Die Gees van kennis en die vrees van die HERE vir geestelike leierskap.

**3. Die Aard en Karakter van sy Regering**

**Verse 3-5:** Vergelyk ook: Ps. 19:9; Ps. 72:2, 4; Open. 19:11.

Hy is deur die sewevoudige Gees wat op Hom rus volmaak toegerus om hierdie aarde in geregtigheid en volmaaktheid te regeer, en uiteindelik tot die paradystoestand te herstel, soos God dit oorspronklik gemaak het. Hy sal uiteindelik dan ook alles so volkome herstel en aan die Vader terug oorhandig dat God weer alles en in almal kan wees. Ons sal nog meer hiervan sien in die verse wat volg. Let daarop hoe prakties alles is, en hoe goed verstaanbaar indien ons nie alles vergeestelik nie.

Let veral op die klem wat daar op “geregtigheid” gelê word. Dit sal inderdaad die hoof karaktertrek van die Godsregering op aarde wees. Die sonde is die ongeregtigheid - (1 Joh. 3:4). Ongeregtigheid was die hoof kenmerk van hierdie hele wêreldstelsel vanaf die sondeval. Dit is dus wat ons kan verwag nadat die sonde versoen is, en Jesus, die tweede Adam, weer op die aarde regeer, dat geregtigheid weer herstel sal word. Wat ‘n wonderlike wêreld sal dit nie wees om in te leef nie!

Lees die volgende Skrifte hiermee saam: Ps. 67:5; Ps. 85:11-14; Ps. 89:15;

Ps. 96:10, 13; Ps. 97:1-2; Ps. 98:2-3, 9; Ps. 99:1-4; Jer. 23:5-6; Jer. 33:15-16.

**4. Die Kwaliteit van die Koninkryk**
**Verse 6-8:** Hier sien ons die hiërargie van Satan vernietig. Die resultaat is rus en vrede in die ganse natuur -
Lees: Rom. 8:18-23; Open. 20:1-3; Jes. 65:25; Eség. 34:25; Hoséa 2:17-19.

Die wêreld het so iets nog nooit gesien nie. Die oorspronklike skeppingsplan van God moet uitgevoer word. Dit is hierdie heerlike waarhede wat prominent in ons prediking uitgebring moet word sodat die Godsplan bekend gemaak kan word en daardeur die Naam van ons Hemelse Vader verheerlik kan word.

Net soos hierdie dinge so verordineer is, en so sal geskied, net so is dit verordineer dat dit deur een volk, en een volk alleenlik ten uitvoer gebring sal word. En daardie volk is Israel, die volle letterlike twaalf stamme. Indien Satan hierdie volk kan vernietig deur uitwissing, of verbastering, of beide, kan hierdie Godsplan van herstel nie uitgevoer word, en Satan ook nie onttroon word nie.
Wanneer ons hierdie waarhede verstaan, is dit vir ons baie duidelik wat vandag in die wêreld aan die gang is. Laat ons die HERE dank dat die sleutel van begrip aan ons gegee is, maar laat ons ook die verantwoordelikheid wat op ons rus, besef. Dit dwing tot 'n heilige en aan God toegewyde lewe. Laat ons werk in die Krag van die Heilige Gees, soos nog nooit tevore nie.

**5. Die Omvang van die Koninkryk**
**Vers 9:** Hierdie Koninkryk sal oor die HELE AARDE strek. Die gebed van Matthéüs 6:9-13, sal finaal vervul wees. Die heerskappy wat God in Génesis 1:26-28 aan die mens gegee het, is finaal herstel. Die Satan is eers gebind vir 'n duisend jaar, en dan in die poel van vuur gewerp, om nooit weer die Skepping van God te bedreig nie. Dit sal 'n koninkryk van ewige Lig en Vrede en Vryheid wees.
Lees ook: Habakuk 2:1.
Maar dit kan nooit van Israel losgemaak word nie.
Lees: Matt. 19:28; Lukas 1:31-33; Open. 21 en al die verwante Skrifte.

Dit is wanneer ons besef dat ons nou in die tydperk van die finale vervulling van hierdie Skrifte leef, dat hierdie tyd met al sy gevaar en bedreiging vir ons tog die mees opwindende van alle tye word. Laat die Woord ons harte deurdrenk, en sodoende die saadbedding word vir 'n magtige vervulling

met die Heilige Gees. Diegene wat werklik glo, waarlik verlig is en dan waarlik vol van die Heilige Gees is, is bestemd om in hierdie tyd soos Goddelike Wesens kragtig mee te doen aan die afronding van hierdie dispensasie en aan die instap in die heerlike nuwe eeu wat kom.

**6. Die Wyse waarop die Koninkryk opgerig sal word**

**Verse 10-16:** Volgens al die profete sal die huidige Babiloniese Stelsel met geweld omver gewerp word om plek te maak vir die Koninkryk van God op aarde. Die nasies sal eers onder die aanhitsing van Satan probeer om vir Israel te vernietig deur ‘n geweldige opstand waarin al die moderne wapens (insluitende kernwapens) waaroor die nasies beskik, in die stryd te werp. Dit sal nie net lei tot die afmaai van miljoene op direkte wyse nie, maar ook nog tot die verdelging van verdere miljoene deur honger, dors en pes.

Dis alleenlik die Wederkoms van Jesus terwille van die uitverkorenes - Israel, wat sal verhoed dat die ganse mensdom en alles wat lewe, uitgewis word. Al die nasies wat op hierdie wyse oorleef het, sal dit gesien het, en erken dat hulle verlossing en oorlewing alleenlik aan Hom, “die wortel van Isai”, te danke is - (vers 10). Vir alle volke sal dit ‘n heerlike rus en uitkoms wees. Hulle sal Hom erken, en hulle toevlug na Hom toe neem. Maar sy ingryping sal terwille van Israel wees, en dit sal die nasies ook erken, - (sien Jes. 2:1-5).

Dit is in hierdie tyd dat die HERE die laaste oorblyfsels van Israel uit die verskillende lande sal versamel en hulle bymekaar sal bring in die gebiede wat vir hulle bestem is. Die breuk tussen Israel en Juda sal dan finaal geheel wees. Saam sal hulle dan hulle vyande finaal onderwerp. Die nasies sal totaal aan Israel onderwerp word.
Vergelyk: Joël 3:17-21.

**7. Aanbidding in die Koninkryk**

**Jesaja 12:1-6.**

Hierdie hoofstuk word tereg ook “Die Feeslied van die Koninkryk” genoem. Ja waarlik, hier is nou ‘n opsomming van toestande op die aarde na die bewaring van Israel, die terugkeer van die HERE na die aarde, en die vestiging van sy Troon in die midde van sy volk. Dit was van die begin van die Skepping af die bedoeling van God om op die aarde onder sy kinders wat Hy vir Homself gemaak het te woon. Ons sien dit in sy verhouding met Adam en Eva in die tuin van Eden. Ons sien dit in sy verhouding met Israel.
Lees o.a.: Ex. 25:8; Ex. 28:21, 29; Eség. 37:27-28; Open. 21:1-4.

Hier eindig nou weer vir ‘n oomblik die vooruitblik op die heerlikheid van Israel se herstel, wat, soos ons gesê het, Jesaja nie kon help om te laat uitkom so tussen die strafaankondigings oor Israel, wat hy ook moes maak nie.

In Jesaja 13 moet hy nou eers weer waarsku oor die verskriklike strafgerigte wat daar oor die heidense nasies gaan kom as gevolg van hulle opstand teen God. Maar omdat Israel tot ‘n groot mate met hulle verstrengel is as gevolg van die feit dat Israel op dieselfde aarde leef as hulle, en ook op baie ander gebiede, soos in die handel byvoorbeeld, tussen hulle ingeweef is, moet die strafgerigte wat oor die heidene uitgestort word, ook vir Israel tref.

Bowendien het Israel ook baie van die heidense gebruike nageleef, en moet Israel daarvoor gestraf word. Dit word beskryf in die profesieë aangaande die verskriklike DAG VAN DIE HERE. Hierdie “DAG” is ‘n angswekkende studie om noukeurig in die Skrif deur te volg. Ons leef nou in die tyd van finale voltrekking daarvan. Dit is die “DAG” wanneer die HERE finaal en met geweld hierdie hele Babiloniese Stelsel omver gaan gooi soos o.a. in Daniël 2 beskryf, om plek te maak vir die “Klip Koninkryk” wat die hele aarde gaan vul.
Maar dit gaan ook vir Israel nie ‘n maklike tyd wees om deur te maak nie, want dit sal ook haar tyd van benoudheid wees (die “Benoudheid van Jakob”) soos in Jeremia 30 en verwante Skrifte beskryf. Dit was nie vir Jesaja maklik om hieroor te profeteer nie. Daarom het hy sommer kort-kort weggebreek en ons eers weer ‘n bietjie heerlikheid laat sien. Laat ons tog ook nooit toelaat dat die nugtere besef van die moeilike tye wat vir ons onmiddellik voor die deur staan, ons visie van ‘n heerlike toekoms so vertroebel, dat ons niks anders as net oordeel kan sien nie.

# Jesaja 13

(Jesaja 13:1-22)

## Godspraak oor Babel

**Jesaja 13:1-11.**
**Verse 1-11:** Die woord "Godspraak" in Afrikaans en "burden" in Engels, is 'n swaar boodskap wat die profeet gehad het om te bring aangaande "DIE DAG VAN DIE HERE", wat 'n dag van WRAAK en STRAFGERIG oor die nasies van die aarde is. Dit sal die LAASTE KEER wees dat die HERE met hulle "praat", maar daarna sal hulle weet dat Hy die HERE is en dat Israel sy volk is.

Die woord "Babel" beteken "verwarring" en is simbolies vir hierdie hele wêreldstelsel in sy godsdienstige, ekonomiese en politieke hoedanigheid onder sataniese beheer, waar Satan die god van hierdie wêreld (stelsel) is. "Babel" moet vernietig word en Satan onttroon word om plek te maak vir God se stelsel van reg en geregtigheid wat sal lei na harmonie, orde en vrede. Daarvoor moet Israel, God se diensvolk, onder haar koning, Jesus, in beheer van hierdie wêreld kom. Die mag van die heidense nasies moet dus verpletter word, en Israel moet tot 'n waaragtige wedergeboorte kom en vervul word met die Heilige Gees. Dit gaan 'n verskriklike proses wees, soos ons in hierdie eerste 11 verse gesien het. Die magtige engele gaan 'n groot aandeel aan hierdie "dag" hê.
Lees weer: vers 3 en ook Ps. 103:20 en Joël 3:11.

In Jesaja 2:10-22 en Openbaring 19:11-21 en talle ander verwante Skrifte vind ons ook 'n beskrywing van hierdie verskriklike DAG. Laat ons die HERE dank dat Hy dit vir ons so duidelik in sy woord vooruit gesê het, en laat ons, ons lewe inrig om gereed te wees vir daardie dag.
Lees: Amos 4:12.

Die nasies (heidene) sal raas, maar diegene in Israel wat God se Woord ken, sal kalm en vol vertroue wees.

**Die Benoudheid van Jakob**
**Jesaja 13:12-16 en Jer. 30:7.**
In hierdie oordeel oor "Babel" sal die ware Israel ook nie vryspring nie. Dit word "Die Benoudheid van Jakob genoem".

**Verse 12-16:** Die POLITIEKE, EKONOMIESE en KERKLIKE strukture sal in duie stort. Die heiden sal onder sataniese beheer poog om die ware Israel

te vernietig. -
Lees: Ps. 2 en Ps. 83.
Daar sal min mense oorbly -
Lees: Jer. 30:1-7, 23-24; Jer. 25:31-33; Jes. 24:6; Matt. 24:22; Luk. 21:25-26.
Vergelyk vers 13 met Jer. 4:23-27; 2 Petrus 3:10-12; Heb. 12:26-27.
Lees vers 16 saam met Sagaría 14:2.

In die aanslag van die heiden om die Volk van God (Israel) te vernietig, is dit altyd die vroue en kinders wat die swaarste kry. Dit is asof die duiwel weet dat as hy die vrou en die kind vernietig, vernietig hy die volk. Dit is ook so dat wanneer die vrou sterk staan, bly die volk behoue, maar wanneer die vrou verlei word, verval die volk ook.

**Die Verwoesting van "Babel"**
**Jesaja 13:17-22.**
"Babel" speel 'n baie belangrike rol in die simboliek van die Bybel. Indien ons dit nie reg verstaan nie, sal ons nie die ware betekenis begryp nie. Vandat die toring van Babel gebou is om God uit te daag, het die duiwel nog altyd hierdie stelsel gebruik om die Godsplan op aarde te dwarsboom. In my boek "Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel" toon ek aan hoedat die aardse stelsel van koninkryke juis Satan se kanaal was waardeur hy God se stelsel van sy koninkryksvolk Israel teenwerk.

In die totale vernietiging van die letterlike Babel, sien ons dus ook 'n voorspelling van die vernietiging van die simboliese Babel. Die vernietiging van ou Babilon, en die voorspelling daarvan, het alreeds plaasgevind, en kan op 'n merkwaardige wyse bevestig word.

In my kommentaar op Openbaring 18:2 skryf ek in my boek "Die Boek van Openbaring soos volg: "Hierdie woorde is geskryf in die gees van Jesaja 13:17-22 waar die val van die letterlike Babilon voorspel was selfs lank voordat sy die toppunt van haar glorie onder koning Nebukadnésar bereik het. Net om aan u te toon hoe wonderbaarlik akkuraat God se Woord is, gaan ons vir u die volgende aanhaal uit die boek van Dr. C. O. Benham: "101 Proofs that the Bible is True", aangaande hierdie profesie van Jesaja oor Babilon.
"'n Klompie jare gelede was Dr. Cyrus Hamlin van Robert's College, Istanbul, deur 'n Turkse kolonel gevra om hom net een onweerlegbare bewys te gee dat die Bybel waar is en dus God se Boek is. Dr. Hamlin vra hom toe of hy al ooit die bouvalle van ou Babilon besoek het. "O ja," sê hy, "en laat ek u my ondervindinge vertel: Ek het 'n ryk Sjeik en sy manne gehuur om my daarheen te neem om te gaan jag. Ons het gevind dat daar

allerhande soorte van wilde diere, uile en voëls in die ruïnes geskuil het, en dit het ons die beste jagtog van ons lewens verskaf. Dit was so aangenaam dat ons baie ontstoke was toe die Arabiere vir ons gesê het dat hulle baie myle daarvandaan hulle kamp vir die nag moes gaan opslaan. Ons het hulle probeer omkoop om die kamp net daar op te slaan, maar hulle het net botweg geweier, en gesê dat daar nog nooit 'n Arabier was wat sy kamp daar opgeslaan het nie, want dit spook daar in die nag en allerhande bose geeste dwaal daar rond wat hulle sekerlik sal doodmaak, of 'n groot vloek oor hulle sou bring!"
Dr. Hamlin het toe sy Bybel by Jesaja 13:17-22 oopgemaak, en die kolonel self laat lees. Deur middel van hierdie een vervulde profesie was daardie Turkse kolonel oortuig dat die Bybel 'n deur-God-geïnspireerde Boek is.

Vir ander profesieë wat die vernietiging van die letterlike Babilon voorspel het, lees - (Jer. 50:38-39; Jer. 51:8; Jes. 47:1,6-9), en weet dit, dat net soos hulle vervulling nou deur die geskiedenis bevestig is, net so seker sal hierdie profesie ook vervul word.
Lees ook verseker Jeremia 51:61-64 saam met Openbaring 18:21.

Ou Babilon het letterlik geval soos dit voorspel was, en is nooit weer herbou nie, soos die bouvalle daarvan vandag nog getuig. Net so seker is die vervulling van die huidige Babilon se val in sy drie fases, Polities, Ekonomies en Kerklik, nou op hande, en dit sal nooit weer herbou word nie. Dit sal vervang word met die Koninkryk van God op aarde. 'n Koninkryk van geregtigheid en vrede.
Lees: Matt. 24:33; Matt. 6:9-10, 33; Ps. 72:1-2; Ps. 85:10-14; Jes. 11:5; Jer. 23:5-8.

# Jesaja 14

(Jesaja 14:1-32)

## Die Koninkryk word Herstel: Israel word Herstel en Verheerlik

(Lees Sag. 12:8; Lukas 1:31-33; 1 Kor. 15:28)

**Jesaja 14:1-6.**
In hierdie gedeelte, en ook in verse 7 en 8 breek die profesie weer weg van die strafuitsprake, en maak vir ons ‘n venster oop op die heerlike herstel en verheerliking van Israel. Die Babiloniese Stelsel is vernietig, soos ons aan die einde van die vorige hoofstuk gesien het, en Israel is van die slawerny van daardie dwingeland bevry. Sy sal dan rus kry van die smart, vrees en onrus waaronder sy in harde diensbaarheid aan daardie anti-God sisteem gedien het.

Ons kan dit duidelik in hierdie tyd sien, waar alles nou vinnig die klimaks nader. Die hele stelsel is aan die waggel, die krake in die struktuur word al groter, die probleme al meer onoplosbaar. Vrees vir ‘n totale finansiële ineenstorting en groot rasse onluste neem met rasse skrede toe. Dit word al duideliker dat daar ‘n mag in die wêreld is wat met die een voet in die Weste en die ander in Moskou staan, antichris van aard, wat daarop uit is om die wêreld te verwoes, en dan daaroor te heers.

Maar in verse 4 en 5 sien ons dat die HERE die koning van “Babel” (die hele Babiloniese Stelsel) se mag verbreek het, en hy wat die nasies verwoes en onderdruk het - (vers 6) tot niet gemaak het. Wanneer ons hierdie heerlike insig het, sal ons nie maak soos die hele Westerse Wêreld vandag maak nie. In die onrus en die opkoms van die heiden, wat maar simptome van die verbrokkeling van die mure van “Babel” is, leun ons leierskap eintlik agteroor om daardie elemente te paai. Op hierdie manier word hulle nog net al meer in hulle kwaad gesterk. Ons gaan nie die heiden op hierdie manier keer nie.

In “Kerklike Babilon” word die suiwer Evangelie van Jesus Christus so verdraai dat daar selfs ‘n seën oor die terroris uitgespreek word en hy ondersteun word met geld wat vir die werk van die HERE bygedra is.

In “Politieke Babilon” word aan die heiden ‘n mag toegeken waarop hy nie geregtig is volgens verdienste nie, en waartoe hy ook nie bekwaam is nie. Die gevolg is dat hy die V V O oorheers en die politieke leiding in die Westerse lande stuur in ‘n rigting van kompromie en toegewing wat tot ons eie ondergang lei.

In “Ekonomiese Babilon” staan die hele wêreld op die randjie van bankrotskap omdat die hele ekonomiese stelsel ingestel is op ‘n beleid van profyt, instede van op diens. Die Wet staan nog vas, dat in die sweet van jou aanskyn moet jy jou brood eet, en hy wat nie wil werk nie, moet ook nie eet nie.
Laat ons die HERE dank dat wat ons vandag sien, die tekens is dat hierdie hele Stelsel aan sy einde gekom het. Ons Here Jesus het gesê dat wanneer ons hierdie dinge sien gebeur, ons, ons hoofde moet ophef, en na bo kyk, want ons verlossing is naby - (Lukas 21:28).

**Die Vreugde in die Koninkryk**
**Jesaja 14:7-8.**
Na “Babel” se omverwerping kom die hele aarde tot rus en breek selfs die natuur uit in gejubel.
Lees Jesaja 55:12-13; Eségiël 34:27.

In die laaste gedeelte van vers 8 sien ons ook die inleiding tot die volgende belangrike indeling, eers van verse 9 tot 11, en dan van verse 12 tot 17. Ons gaan naamlik sien hoedat Satan, wat die stigter en oprigter van “Babel” is, ontstaan het.

In my boek “Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel”, wys ek hoedat Satan die Babiloniese Stelsel begin het om God se Israel Stelsel, waardeur hy die wêreld weer sou terugbring tot Homself, te weerstaan en te verwoes. Laat ons die HERE dank dat Hy die oorwinnaar is. Die verhaal is nietemin aangrypend, en vir diegene wat nie van hierdie konflik weet nie, skrikwekkend.

**Satan en sy Prinse in die doderyk gewerp**
**Jesaja 14:9-11.**
In Matthéüs 25:41 lees ons dat die ewige vuur berei is vir die duiwel en sy engele. In Daniël 10 sien ons ook dat die heiden nasies (die nie-Israel nasies) elk ‘n gevalle engel het wat as “prins” oor hulle regeer.

In Lukas 4:5-8 en 2 Korinthiërs 4:4 sien ons dat Satan die god van hierdie wêreld (stelsel) is. In die onsienlike regeer hy dus oor hierdie heiden nasies deur middel van sy onderhorige gevalle engele, die owerstes, die magte, die wêreldheersers van die duisternis van hierdie eeu, die bose geeste in die lug - (sien Efé. 6:12).

Die koning van Babel was natuurlik een van hulle, inderwaarheid, in hierdie tyd die hoof nasie, of voorbok. Hy self het baie van die ander nasies se konings onttroon en om die lewe gebring. Hy het hulle dus in die doderyk

laat beland.
In die doderyk sit die mens sy lewe voort, soos hy dit geleef het. Die verhaal van die ryk man en Lasarus - (Lukas 16:19-31) gee ons ‘n goeie beeld hiervan. Vir volle insig hierin, lees ons boek “Na die Dood, wat Dan?”.

Hier sien ons hoedat die konings van die aarde (die wat alreeds gesterf het) ook nog in die geesteswêreld in die doderyk op hulle trone sit. Maar hulle is natuurlik kragteloos en alreeds in ‘n geestelike staat van pyniging. Terwyl hulle nog in die lewe was, was hulle die voorbokke onder die leiding van die Satan. En hier wys die profeet nou vir ons die aankoms van die koning van Babel ook daar by hulle. Hulle staan vir hom op as ‘n skyngebaar van hulde aan hom voor wie hulle moes swig toe hulle nog in die lewe was. Nou spot hulle met hom en skeer met hom die gek. Kan daar iets erger wees as die sarkasme van die hel? Hulle vra hom as het ware, waar is nou die musiekspel van jou paleise en die pragtige tapyte wat daar vir jou voete oopgesprei was? Waar jou weeldebeddens waarop jy geslaap het? Nou is daar vir jou verrotting vir ‘n bed uitgesprei en word jy met wurms bedek. Dink ernstig hieroor na.

**Satan, die werklike Prins van hierdie Wêreldstelsel**
**En die Aanvoerder van die Babiloniese Stelsel**
**Jesaja 14:12-17.**
**Vers 12:** Hier haal ek die volgende uit die Scofield Bybel aan:
“Verse 12-14 verwys blykbaar na Satan, wat, as prins van hierdie wêreldstelsel (sien sy notas by Joh. 7:7 en Open. 13:8; - - - -
(Lees ook: Lukas 4:5-8; Joh. 12:31; Joh. 14:30; 2 Kor. 4:4),
- - - - die werklike, maar onsienlike heerser van die opvolging van wêreldryke, Tirus, Babilon, Medo-Persië, Griekeland, Rome, ensovoorts, is. Lees Eségiël 28:12-14.
Lucifer, “morester”, kan niemand anders as Satan self wees nie. Hierdie geweldig betekenisvolle gedeelte dui die begin van sonde in die ganse skepping van God aan. Die oomblik toe Lucifer gesê het, “Ek wil”, het sonde begin”.
Hierdie val van Satan uit die hemel word ook vir ons in Lukas 10:18 en Openbaring 12:8-9 beskryf.

In Eségiël 28:1-19 word die verhewe rang wat die Satan beklee het, vir ons ook beskryf. Dit is hy wat die oorweldiger van die nasies is. Dit is natuurlik ook vir hom maklik om hulle deur sy rangorde van gevalle engele te beheer, want hulle het uit hom en die gevalle engele ontstaan. Dit is deur hierdie nasies dat hy gedurig vir Israel probeer vernietig. Dit is dan ook alleenlik waar hierdie stryd direk, of indirek ter sprake kom, dat ons van die

ander nasies in die Bybel lees. Verder as dit en meer as dit het die Bybel vir ons niks om aangaande die nie-Israel nasies te sê nie.

**Vers 13:** Hier kom geweldige openbaringe in hierdie vers te voorskyn wat in enkele woorde verskuil lê. Maar in 'n studie soos hierdie kan ek nie in besonderhede daarop ingaan nie, ek sal net daarvan melding maak. Dit praat hier van Satan se troon wat hy voor sy val gehad het. Hy wou hierdie troon verhef bokant die sterre van God. Hy was die heerser van hierdie aarde voor Adam. Hy wou die hemel binneval en homself bokant God verhef. Dit was sy sonde waarvoor hy neergewerp is. Dit verklaar ook die stryd wat hy teen God aangeknoop het, en waarom hy Adam tot 'n val gebring het. Dit is omdat hy die heerser van hierdie aarde voor Adam was, en dit weer wou terug hê.

**Vers 14:** Is dus maklik om te verstaan in die lig van wat in vers 13 gesê is. Hy was onder die wolke, dus op die aarde, maar wou homself met God gelykstel deur bo die hoogtes van die wolke te klim. Dank God, Satan is op Gólgota verslaan, Jesus is nou saam met die Vader op sy troon, maar sal met sy wederkoms op die troon van sy vader Dawid kom sit en koning wees oor die Huis van Jakob.
Elkeen wat die oorwinnaarslewe lei sal saam met Hom op daardie troon regeer, en aan daardie koninkryk sal daar geen einde kom nie. Dit is wat vandag op die spel is; Satan weet hy het 'n kort tydjie oor waarin hy dit kan verhoed. En die enigste manier waarop hy dit kan verhoed is om Israel, die Volk van God, te vernietig, of deur uitwissing, of deur verbastering, of albei. Dit is wat nou (November 1983) op die spel is.

**Vers 15:** Word die uiteindelike straf van Satan aangekondig. In Openbaring 20 lees ons hoedat hy eers vir 'n duisend jaar gebind word met die wederkoms van Christus. Daarna word hy vir 'n kort tydjie losgelaat om dan vir ewig in die ewige vuur saam met sy engele gewerp te word - (Matt. 25:41).

**Verse 16-17:** Sien ons hoedat die wat na Satan kyk, met hom sal spot en die woorde sal sê wat ons hier lees. In hierdie woorde vind ons 'n kort en bondige opsomming van Satan se verwoesting van die aarde en van sy tirannie oor die bewoners van die aarde.

**Oordeel van "Babel" (Vgl. Open. 18:1-24)**
**Jesaja 14:18-27.**
Hier word in simboliese taal vir ons die val van die hele valse wêreldstelsel beskryf. Dit word in Openbaring 18 weer baie mooi uitgebeeld. Haar gedagtenis sal van die aarde uitgeroei word; dit is seker;

> “want die HERE van die leërskare het dit besluit - wie sal dit kan verydel? En sy hand is uitgestrek - wie sal dit kan afkeer?” (vers 27).

Dit dui dus vir ons in simboliese taal die finale induiestorting van die huidige wêreldstelsel en die einde van die eeu (dispensasie) aan. Elkeen dus wat aan hierdie stelsel vaskleef, sal daarmee saam vergaan - (Lees Open. 18:4). Maar elkeen wat sy gawes en besittings aanwend vir diens in die Koninkryk van God, sal ryklik beloon word.
Belê in Koninkryk Sekuriteite.
Lees: Matthéüs 6:19-21.

**Die Toekoms van Sion**
**Jesaja 14:28-32.**
Sion in die Bybel is altyd die naam vir Israel, behalwe waar ons uit die verband duidelik sal sien dat dit die letterlike stad, of die berg Sion aandui. Hier spreek die HERE teen nog ‘n afdeling van Israel se vyande, en sê vir hulle dat hulle uitgeroei sal word. Maar aan sy volk sê die HERE:

> “ - - - - - Dat die HERE Sion gegrondves het, en dat die ellendiges van sy volk daarin sal skuil” - (vers 32).

# Jesaja 15
(Jesaja 15:1-9)

## Die ondergang van Moab

**Jesaja 15:1-9.**
Hier word die Godspraak oor Moab aangekondig en die oordele van God oor haar uitgespreek. Dit is nog ‘n versekering aan Israel dat al is haar vyande ook hoe magtig, hulle sal uitgewis word, en Israel behoue bly.

# Jesaja 16
(Jesaja 16:1-14)

## Ondergang voortgesit.

**Jesaja 16:1-14.**
**Verse 1-5:** Word die profesie aangaande die ondergang van Moab voortgesit. Teenoor die volksramp wat Moab getref het, word die toekomstige heil vir Juda in vooruitsig gestel: die onderdrukkers van sy volk sal verdwyn, want in Sion sal ‘n regverdige Koning regeer, sien verse 4b en 5.
**Verse 6-8:** Moab se vermetelheid en trots is die oorsaak dat die oordeel hom tref.
**Verse 9-12:** ‘n Oordeel wat ontsetting en droefheid wek.
**Verse 13-14:** Die eerste vervulling het binne drie jaar geskied.

Maar die latere en finale vervulling sal saamval met die einde van die eeu, en die finale omverwerping van Babel. Dan sal die Tabernakel van Dawid opgerig word - (Jes. 16:5), nadat die vyande van die volk van God vernietig is.
Lees: Hand. 15:14-17; Open. 19:17-21; Open. 20:1-4.

# Jesaja 17
(Jesaja 17:1-14)

## Die Godspraak oor Damaskus

**Jesaja 17:1-14.**
Beide die nabye en die verre vernietiging van Damaskus word hier voorspel. Daarmee saam ook die Benoudheid van Jakob, en dat daar net ‘n oorblyfsel sal oorbly - (vers 6). Maar in daardie tyd sal Jakob die HERE aanroep, en Hy sal Jakob verhoor - (vers 7).
Lees ook: Jeremia 30:1-7.

Hierdie benoudheid het oor Jakob gekom as gevolg van haar sonde, en dat sy die vreemde gode van die heidense nasies agternageloop het. Hierdie eindoordeel sal ook saamval met die gewoel van baie nasies, soos beskryf word in Ps. 2 en verwante Skrifte, waar die heiden in opstand kom teen God en teen sy volk Israel - (verse 12-14).

# Jesaja 18
(Jesaja 18:1-7)

## Wee die Land

**Wee die Land anderkant die Riviere van Kus**
**In die dag van die herstel van Israel**
**Jesaja 18:1-7.**
In die ontleding van hierdie gedeelte moet ons die reël dat ‘n mens ‘n teks in sy konteks moet beskou, duidelik in die oog hou.

Ander nasies word in die Bybel genoem enkel en alleen in die mate wat hulle ‘n inwerking op Israel het. Hier in Jesaja 18 sien ons hoedat die HERE met Afrika praat en aan hulle sê wat met hulle gaan gebeur in die dag wanneer Hy Israel gaan herstel en verheerlik.

**Vers 1:** Die land van vlerkgegons anderkant die riviere van Kus is verteenwoordigend van Afrika oor die algemeen. Die vlerkgegons is ‘n beskrywing van die geluid wat Afrika se baie insekte maak soos byvoorbeeld die tsetsevlieg en die muskiet. Laasgenoemde kan veral met moerasse geassosieer word. En dit skakel in by “wie se land deur riviere deursny word” van vers 2, wat dui op moerasse, veral die Soedan.

**Vers 2:** Die "groot water" dui op die Nyl. Die Soedannese noem vandag nog die Nyl die "see" - (Sien King James vertaling).
Die hoog uitgegroeide nasie met die blink vel word in sommige Engelse vertalings as "tall smoothfaced" vertaal.
"Die Griekse geskiedskrywer Herodotus noem die Ethiopiërs die grootste en mooiste van alle mense. Die uitvoerige beskrywing wys op die volk se eerste politieke optrede in die tyd van Jesaja, nl. in ongeveer 714 v.C., toe die Ethiopiër Sabako die troon van die Farao's bestyg het as die grondvester van die 25ste Egiptiese dinastie". (Die Bybel met Verklarende Aantekeninge).
Daar is vandag nog in daardie gedeelte besonder lang swart mense. Hulle gesigte is ook sonder baard ('n gladde vel dus). Wanneer hulle gewas is blink hulle vel ook.
**Vers 3:** Met hierdie land en hierdie volk van verse 1 en 2 in gedagte, kyk die profesie nou skielik vooruit oor die eeue heen na die eindtyd en die slag van Armagéddon. In hierdie tyd en in hierdie slag sal hierdie volkere van verse 1 en 2 deel wees van die volkere wat sal poog om Israel uit te wis (lees bv. Ps. 2 en Ps. 83 en Eségiël 38 en 39 en baie verwante Skrifte).

Hulle word saam met al die bewoners van die aarde gewaarsku om te kyk wanneer 'n banier opgehef word op die berge, en om te luister wanneer die basuin geblaas word. Die ophef van 'n banier en die blaas van 'n basuin was in Skriftaal altyd die oproep tot oorlog.
Lees self: Joël 2:1,15; Sef. 1:15-16.

**Vers 4:** God sal uit die hemel rustig toekyk hoe die heiden sy straf sal ondergaan en Israel verlos word. Daar is so baie Skrif hieroor dat die leser maar net 'n goeie konkordansie kan neem en self sommige daarvan kan opsoek.
Lees: Ps. 2:4, asook die hele Psalm.

**Vers 5:** Die oes, die ryp druiwekorrel, praat van die voleinding van die wêreld. Lees: Matthéüs 13:39.
Hierdie volk van verse 1 en 2 sal ook deel wees van daardie oes. Indien die dae nie verkort gaan word nie, gaan geen vlees gered word nie, maar terwille van die uitverkorenes (Israel) sal die dae verkort word - (Matt. 24:21-22).
In hierdie verkorting van die dae terwille van die uitverkorenes sal daar natuurlik van die ander nasies ook oorbly, so ook hierdie "hoog uitgegroeide nasie met die blink vel" van vers 2.

**Vers 6:** Maar die slagting sal groot wees.
Lees: Jer. 25:30-33; Eség. 38:18-23; Open. 19:17-21.

**Vers 7:** Saam met die ander nasies wat na hierdie oordeel sal oorbly, sal hierdie nasie met die blink vel en wat so wyd-en-syd gevrees was in Jesaja se tyd, na Armagéddon Israel se diensknegte wees. Dit sal dan in die Duisendjarige Vrederyk wees.

In Jesaja 61:5-6 lees ons:

5 Die vreemdelinge sal staan en julle kleinvee oppas, en uitlanders sal julle landbouers en wynboere wees.

6 Maar júlle sal priesters van die HERE genoem word; aan julle sal gesê word: Dienaars van onse God! Julle sal die rykdom van die nasies eet en op hulle heerlikheid julle beroem.

Dit is wanneer die nasies (ook hierdie een met die blink vel) sal sê:

> "- - - - - Kom laat ons optrek na die berg van die HERE, na die huis van die God van Jakob, dat Hy ons sy weë kan leer en ons in sy paaie kan wandel. Want uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem. (Jes. 2:2-5).

Lees ook: Ps. 68:30-36; Jes. 45:14; Open. 21:26.

Dit beteken nie dat hierdie nasies dan tot bekering sal kom nie want na die 1,000 jaar staan hulle weer teen Israel op. Maar dit beteken dat nadat God met hulle afgereken het, hulle vir Israel vir 1,000 jaar sal dien.

# Jesaja 19

(Jesaja 19:1-25).

## Godspraak oor Egipte

**Jesaja 19:1-25.**
Hier moet ons ook nougeset daarop let dat die Bybel homself nêrens weerspreek nie. Daar is etlike Skrifte wat duidelik op die vernietiging van Egipte dui, en van die onderhorigheid van Egipte, saam met die ander heiden nasies, aan 'n herstelde en verheerlikte Israel in die millennium.

In etlike Skrifte wat ons tot dusver behandel het, het ons gesien hoedat Israel herstel gaan word. Hiervan sal ons ook nog meer in die res van die Boek van Jesaja sien.
Verder is dit ook duidelik dat die profeet hier beide oor die nabye en die verre toekoms van Egipte praat. In die ou tyd was Egipte een van die vernaamste lande van die destydse wêreld en 'n land waarna Israel dikwels gegaan het vir hulp. Die bekendste hiervan is waar Israel gegaan het vir brood en daar 400 jaar gebly het en hulle slawe geword het en die HERE hulle daaruit met 'n magtige hand verlos het.

**Verse 1-15:** Beskryf die profeet die geleidelike agteruitgang van Egipte tot waar selfs die Nyl sal opdroog. Dit is alles maar weer om daarop te wys dat Egipte, alhoewel vernaam in die ou tyd, nie die nasie is met wie God 'n eindafspraak vir die verlossing van die wêreld het nie, maar met Israel. Dit sluit dus ook Egipte se gode en lewenswyse en filosofie in. Dit is met Israel en met God self in die midde van Israel en met sy wet in Israel se hart geskryf dat die wêreld na rus en vrede gelei sal word, soos ons in Jesaja 11 gesien het.

**Verse 16-24:** Lees ons ses keer van "die dag". Hierdie term "die dag" dui op die "dag van die HERE" wanneer God hierdie wêreldstelsel met geweld sal vernietig om plek te maak vir sy volmaakte koninkryk op aarde, soos ons Here Jesus ons in die "Onse Vader" leer bid het.

In Jesaja 11:15-16 het ons gesien dat die HERE die seetong van Egipte (dit is die Nyl Delta) met die banvloek sal tref en die Eufraat, dit is Assirië, deur sy gloeiende wind (die vuur van die kernbom?) uit mekaar sal slaan, sodat daar 'n grootpad vir Israel sal wees vanaf Egipte tot by die Eufraat.

In Genesis 15:18 het die HERE 'n verbond met Abraham gemaak en aan hom belowe dat Hy aan hom die land sou gee vanaf die rivier van Egipte tot by die Eufraatrivier. Dit is tot dusver nog nooit in die geskiedenis

bewaarheid nie; en aangesien God nie ‘n mens is dat Hy sou lieg, of die seun van ‘n mens dat Hy iets sou belowe en dit nie sou waarmaak nie - (Num. 23:19), moet dit nog vervul word. Aangesien hierdie hoofstuk dus ‘n Godspraak oor Egipte is, en dit van Egipte praat in “DIE DAG VAN DIE HERE”, dui dit dus op die vernietiging van beide Egipte en die gebied wat destyds as Assirië (die gebied van die Eufraatrivier) bekend gestaan het. Dit wat van hulle oorbly sal dus aan Israel behoort.

Dit is waarom vers 24 praat van Israel wat die derde sal wees naas Egipte en Assirië, en vers 25 van “geseënd is my volk Egipte en my maaksel Assirië en my erfdeel Israel”. Hierdie “volk Egipte” en “my maaksel Assirië” is Israel wat nou ook Egipte en Assirië beset, volgens God se belofte aan Abraham in Gén. 15:10.

Die Jode van die huidige Israeli Staat wat dit vir hulself aanmatig dat hulle die hele Israel is en dus die alleen erfgename van al God se beloftes aan Israel, mik na die besetting van hierdie hele gebied, in die waan dat dit hulle toekom volgens die verbond van God met Abraham. Die Arabiere weet dit, daarom is die bestaan van die huidige Staat van Israel wat in 1948 tot stand gekom het die hoofbron van wêreldonrus, en sal dit nog die lont wees wat die wêreld kruitvat gaan laat ontplof.
Lees gerus my boek “Die Verlore Tien Stamme van Israel” waarin ek die hele opset noukeurig uiteensit.

Maar kom ons gaan eers terug na verse 19 en 20: Daar praat dit van ‘n altaar wat daar in “die dag” vir die HERE binne-in Egipte sal wees en ‘n gedenksteen by die grens en dat dit ‘n teken en ‘n getuie vir die HERE sal wees. Nou moet ons dit duidelik in gedagte hou dat die Bybel nie van die bekering van die heiden praat nie. Nêrens sal ons in die Bybel van ‘n algemene bekering van die heiden nasies lees nie, maar net van die bekering van die hele Israel en haar vervulling met die Heilige Gees.
Lees byvoorbeeld: Rom. 11:25-29; Jes. 45:17, 25; Jes. 46:3-4; Jes. 60:1-4; Jes. 62:1-7; Jer. 31:31-37.

Wanneer ons dan verse 19 en 20 van Jesaja 19 in die regte verband lees, sal ons sien dat in die tyd van “DIE DAG VAN DIE HERE”, en in die tyd van God se afrekening met Egipte en al die ander nie-Israel nasies, sal daar op die grens van Egipte ‘n gedenksteen wees wat van die HERE getuig.

Nou is dit merkwaardig dat die groot piramide van Gizeh in Egipte so ‘n getuie en gedenksteen vir die HERE is. Die unieke saamvlegting van sterrekundige, geskiedkundige en Messiaanse feite wat daar in hierdie Piramide se ontwerp en simboliek voorkom, dwing ‘n mens om te erken dat

dit alleenlik onder Goddelike inspirasie beplan en opgerig kon gewees het.

Daar is ‘n groot literatuur oor die Piramide. Die belangrikste is die van David Davidson: “THE GREAT PYRAMID - ITS DIVINE MESSAGE”. Hy was ‘n ingenieur en ‘n agnostikus. Sy fyn wetenskaplike ondersoek van die piramide het hom tot ‘n kragdadige bekering laat kom. Ek haal hierdie woorde van hom letterlik aan:
“Its science and symbolism establish and proclaim the Divinity of our Lord Jesus Christ, the actuality, the purpose and efficacy of His Sacrifice for the sins of the whole world and the relief from the burden of sin and perplexity to be found by the acceptance of His gracious invitation: ‘Come unto me all ye that labour and are heavy laden and I will give you rest’ ”.

Hier is nog ‘n aanhaling uit David Davidson:
“I proclaim with humility and yet with confidence, that the Pyramid’s Message establishes the Bible as the Inspired Word of God, and testifies that JESUS CHRIST, by HIS DISPLACEMENT, paid the purchase price of mankind’s REDEMPTION, and effected the SALVATION of all who truly believe on HIM”.

God het in sy groot liefde en genade dit so beskik dat in hierdie tyd voor die groot “DAG VAN DIE HERE”, waar die HERE met die heiden nasies gaan afreken, daar vir Hom ‘n groot getuie in die middepunt van die heidenlande sal wees. In die tyd waarin Israel haar geloof in God die nodigste het, het die Satan ook die grootste ongeloof en skeptisisme oor Israel uitgegiet. Hiervoor wend hy veral die wetenskap aan. In sy groot liefde en genade het ons Hemelse Vader dit juis so bestel dat daar lank gelede so ‘n monument en gedenksteen in Egipte opgerig sou word, wat wetenskaplik die Bybel en sy boodskap tot in die fynste besonderheid sou bevestig.

**Die Wêreld se grootste Wonder**

Die Groot Piramide van Gizeh het vir meer as vyf duisend jaar nog nooit sy gelyke gehad nie. Die Grieke het dit die wêreld se grootste wonder genoem. Daar kan verskillende redes wees waarom die Piramide, wat so van die waarheid van Gods Woord sou getuig, nou juis in Egipte opgerig moes word, en dat dit so ‘n plek in Jesaja 19:19-20 moes vind.
Ons moet onthou dat dit hierheen was dat Israel in die begin moes gaan vir brood, en daar vier honderd jaar moes bly, en dat die God van Israel (nêrens word Hy die God van enige ander nasies genoem nie) haar met groot tekens en wonders en met ‘n almagtige hand daar moes uithaal. Dit was ook Egipte wat as toevlugsoord vir God se Eniggebore Seun moes dien toe Herodes Hom wou laat ombring het. Die profesie “uit Egipte het Ek my Seun geroep” - (Hoséa 11:1; Matt. 2:15) is dus letterlik vervul.

Die plasing van die Groot Piramide van Gizeh is presies in die middel van die totale landmassa van die wêreld. Die een wat dit nou juis daar geplaas het waar dit is, moes die kennis van die oppervlakte van die aarde gehad het, wat ‘n baie slim landmeter alleenlik kon hê. Lyne deur die Piramide na die vier kompaspunte van die aarde getrek, verdeel die aarde in presies vier gelyke dele. Dit is daarom die logiese en geografiese nul meridiaan van die aarde, en nie Greenwich in Engeland nie.

Aangesien die duim die standaard maat van die Piramide is, en nie die meter van die metrieke stelsel nie, sal ons die mate van die Piramide vir u in voet (1voet = 12duim) gee. (Dit mag ons wat in ons Israel identiteit glo, interesseer om te weet dat die Engelse woord “inch” van die Oud Engelse woord “ynce” kom, wat weer van die Latynse woord “uncia” kom, wat ‘n twaalfde deel beteken. Vergelyk hiermee die woord “ons”, twaalf onse in ‘n pond, Engels “ounce”).

Die hoogte van die Piramide is 484voet en die lengte van elke kant by die basis 761voet. Dit konvergeer nie tot een punt bo by die top nie, omdat die sluitsteen bo ontbreek. Dit stel die onvolmaaktheid van die huidige stelsel voor, wat eers volmaak sal wees wanneer Christus, die “uitverkore en kosbare hoeksteen” - (1 Petrus 2:6; Jes. 28:16) kom.
Dit is in 201 lae gebou, elke laag nie dieselfde dikte nie. Die 35ste laag is die swaarste en is 50duim dik. Om die blokke wat 20 ton weeg, in posisie te plaas het ‘n hysingskrag van 40,000 ton geverg. Die Piramide is van soliede klip gebou wat bestaan uit graniet, kalksteen en sandsteen seksies wat met matematiese juistheid gesny is. In heilige Hebreeuse elle van 25duim gemeet, is die basis presies 365,24 elle in die vierkant en dek ‘n oppervlakte van 13 akker, terwyl die vier driehoekige kante elk 5 akker groot is. Let op die getal 365,24 elle, want ons sal dit weer teëkom; dit neem presies soveel dae vir die aarde om rondom die son te beweeg; vandaar ons skrikkeljaar (dit is vandag presies 29 Februarie 1984 terwyl ek hierdie woorde skryf.)

**‘n ASTRONOMIESE BASIS:** Elkeen van die vier kante buig by die basis met 36duim in die middel weg van ‘n reguit lyn. Hiermee het die ontwerper die lengte van elk van die drie astronomiese fase aangedui. Elk van die vier kante verteenwoordig dus twee vlakke wat by die basis in die middel 36duim vanaf ‘n reguit lyn wegswenk maar bo by die punt weer bymekaarkom. Dit vorm dus by elk van die vier basiskante ‘n effense kurwe waarvan die radius gelyk is aan presies die helfte van die deursnit van die aarde. Dit beteken dat die basis van die piramide die presiese ronding van die aarde voorstel.

Wanneer ‘n mens die binnekant betree, is die afmetings nog meer verbasend. Elke gang, kamer, trap, venster, het afmetings wat ‘n merkwaardige ooreenstemming met die jaartalle van die verskillende groot gebeurtenisse in die Bybel ooreenstem. Maar dit sal ‘n artikel op sy eie verg om dit vir u te beskryf. Met al ons moderne kennis en tegnieke weet niemand tot vandag toe hoe hulle dit gedoen het of hoe hulle dit reggekry het nie.
Wanneer dit gebou is, weet niemand nog met sekerheid nie. Sommige meen dat dit voor die sondvloed gebou is en dat die argitek en bouer dalk Henog kon gewees het. Daar moes ook gereedskap en masjinerie gebruik gewees het waaroor ons tot vandag toe nog nie beskik nie. Dit het natuurlik alles verlore gegaan.

**DIE PIRAMIDE IN DIE BYBEL:** Geleerdes het al vir baie jare geglo dat sekere tekse in die Bybel na ‘n sekere struktuur van groot betekenis in die land van Egipte verwys. Nou weet hulle dat dit na die Groot Piramide van Gizeh verwys.
Lees die volgende Skrifte: Jes. 19:19-20; Jer. 32:18-20; Job 38:4-6; Ps. 118:21-23; Hand. 4:11-12; 1 Pet. 2:4-7.
Dit verwys natuurlik baie duidelik na Christus.
Vergelyk ook: Gén. 49:24; Jes. 8:14; Rom. 9:33; 1 Pet. 2:8; Jes. 28:16; Matt. 21:42; Mark. 12:10-11; Luk. 20:17; Matt. 16:18; 1 Kor. 3:11; Efé 2:20.

Hierdie woord impliseer ‘n topsteen of ‘n sluitsteen. ‘n Piramide is die enigste struktuur waarin daar net een hoeksteen of sluitsteen in voorkom. Daar is baie boeke hieroor geskryf. Ek kan maar net opsom om te sê, siende dat ons met Jesaja 19:19-20 besig is, dat al God se openbarings gegee is om Israel te red en tot die kennis van die waarheid te bring. In die Piramide het God ‘n wetenskaplike openbaring van Homself gegee. Hierin kan die wetenskaplike sien dat die Skrywer van die Bybel ook die Soewereine God van die Heelal is. Die Profeet Jesaja het dus verklaar dat die doel van die Piramide is dat:

19 “In die dag sal daar ‘n altaar wees vir die HERE binne-in Egipteland en ‘n gedenksteen vir die HERE by die grens.

20 En dit sal wees ‘n teken en ‘n getuie vir die HERE van die leërskare in Egipteland; - - - - - “

# Jesaja 20

(Jesaja 20:1-6).

## Waarskuwing teen bondgenootskappe

**Jesaja 20:1-6.**
Hier word die val van die Egiptenaars en Kusiete voorspel. Dit moes geld as waarskuwing vir Juda teen die sluit van bondgenootskappe met hierdie heidense koninkryke. Treffend is dit soos dit in vers 6 opgesom word:

> "- - - - Kyk, só gaan dit met ons toeverlaat waarheen ons gevlug het om hulp, om gered te word van die koning van Assirië - hoe sal óns dan ontvlug?

Hier is vir ons 'n groot waarskuwing vir hierdie tyd om nie verdrae met die heiden te sluit nie, maar om op God te vertrou, en te doen wat reg is. Wat het die bondgenootskap van die Westerse Nasies met Kommunistiese Rusland in Wêreldoorlog Nr. 2 vir hulle gebring? Net dit wat nou op die punt staan om Wêreldoorlog Nr. 3 te word. Ja, waarlik, daar is 'n weg wat vir die mens reg lyk, maar die einde daarvan is weë van die dood.
Lees: Spreuke 14:12 en Spreuke 16:25.

**In verse 2-3:** sien ons hoedat die HERE duidelik met Jesaja gespreek het en vir hom gesê het presies wat hy moes sê en doen. Dit is treffend hoedat die HERE in die OT met en deur die profete gespreek het. Nou spreek die Vader tot ons deur sy Seun - (Heb. 1:1), maar ons hoor Hom so min. Ons behoort duideliker leiding te kry as die Volk van die tyd van die vaders en die profete. In hierdie donker tye net voor die "DAG VAN DIE HERE" is dit dringend nodig dat ons hierdie duidelike leiding moet kry. Maar ons sal dit nie kry solank ons dit wat die Vader tot ons vaders deur die profete gespreek het verontagsaam nie.

Jesus het self in Lukas 24:25-27, 44, gesê dat ons alles wat die profete gesê het, moet glo.

# Jesaja 21

(Jesaja 21:1-17)

## Die Val van Babel word voorspel

**Jesaja 21:1-10.**
Hier word die letterlike val van Babel voorspel. Dit is vervul toe die Meders en die Perse vir Babel ingeneem het, daardie selfde nag toe die hand aan die muur geskryf het "MENÉ, MENÉ, TEKÉL UFARSIN" - (Dan. 5:25). Die koninkryk van Babel het tot 'n einde gekom, God self het dit in sy skaal geweeg en te lig gevind.

**In vers 9:** word dieselfde woorde gebruik as wat daar in Openbaring 18:2 gebruik word. Dit dui op die induiestorting van die hele huidige wêreldstelsel. Ons het dit alreeds begin binnegaan met ons wankelende ekonomie, die finale voorbereiding vir die grootste (en laaste) oorlog wat die wêreld nog ooit gesien het, en die verskriklike verwarring wat daar op Godsdienstige gebied tans aan die gang is.

**Jesaja 21:11-12.**
Profesie teen Edom: Die woord "Godspraak" beteken 'n profesie van oordeel, en hier is dit gerig teen "Duma" wat "stilte" beteken. Duma is 'n afleiding van Idumea, wat weer met Edom verbind is en van Esau af kom. Seir is die erfenis van Esau. Dit is dus 'n profesie van die Godsgerig teen Esau. Omdat Esau vir Israel in die rug aangeval het toe sy nog swak was, het God vir Moses gesê dat Hy self oorlog teen Esau se nageslag sou hê van geslag tot geslag - (Ex. 17:8-16).

In Skrifte soos: Jes. 34; Eség. 35:15; Eség. 36:5; Eség. 38 en 39; Obadja, sien ons verder hoedat God sy wraak teen Edom in die laaste dae (dit is nou) gaan uitstort. Esau se hele lewe, van voor sy geboorte af, toon aan dat hy 'n intense haat teen Israel en teen God het. Dit is omdat hy die saad van Satan in hom het. Dit word duidelik in sy optrede en in sy nageslag gesien.
Van hierdie nageslag van Esau is ook in die Joodse nasie opgeneem (lees dit in my boek oor "Die Verlore Tien Stamme van Israel"). Daarom het Jesus ook vir die Jode gesê "Julle het die duiwel as vader; Slange, addergeslag" - (Joh. 8:44; Matt. 23:33). Hy (die Here Jesus) het ook die Jode verantwoordelik gehou vir die bloed van al die profete wat vergiet was vanaf die grondlegging van die wêreld af - (Luk. 11:50-51).
Dit is Edom wat saamspan met ander nasies om die ware Israel te vernietig.

Vir God is die ware Israel soos sy oogappel - (Deut. 32:10; Sag. 2:8);
En het Hy Israel op sy handpalms gegraveer - (Jes. 49:14-16; Jes. 53:8; Ex. 28:29).

Dit is dus in die lig van die verskriklike Godsgerig teen Edom dat ons sy vraag aan die wagter moet sien: “Wagter, hoe ver in die nag?” (vers 11). In vers 12 kom die antwoord: “Die more het gekom, maar dit is nog nag. As julle weer wil kom vra, kom vra gerus, julle kan elke keer weer kom vra.” (Vlgs die NAV).
Dit sal dus vir Edom ‘n tyd van groot benoudheid woes wanneer God met hom begin afreken.

> “Vreeslik is dit om te val in die hande van die lewende God” – (Heb. 10:31).
> In die dag sal die bloed tot aan die tooms van die perde raak – (Open. 14:20).

**Jesaja 21:13-17.**
Profesie teen Arabië: Soos met die ander nasies sal die oordele van God ook oor hierdie nasies val. In vers 17 word God weer die God van Israel genoem. Dit bevestig weer wat regdeur die profete gaan, naamlik dat die wraak van God oor hierdie nasies kom oor wat hulle Israel aandoen. In Psalm 83 word die Ismaeliete onder andere genoem as diegene wat saam met Edom saamsweer om Israel te vernietig dat hulle geen volk meer sal wees nie.
Maar tog is dit interessant om die Dedaniete van vers 13 van naderby te bekyk. In 1 Kronieke 1:9, word hulle onder die nakomelinge van Kus, een van die seuns van Gam, genoem.
In 1 Kronieke 1:32 egter, word Dedan as ‘n nakomeling van Abraham, deur sy vrou Ketura, genoem.
In Eségiël 38:13 word Skeba en Dedan in bondgenootskap met Israel teen Gog genoem. Dit wil dus skyn dat sommige van die Arabiese State aan die kant van Israel sal wees in die op hande synde aanslag van Rusland (Gog) en sy bondgenote teen Israel.

# Jesaja 22

(Jesaja 22:1-25)

## Die ligsinnige Jerusalem

**Jesaja 22:1-14.**
Hier verskuif die Godsprake teen die heidense nasies na Jerusalem self. Ons sien reg deur die Bybel dat die HERE sekerlik nie vir Israel gespaar het waar sy gesondig het nie. Ons moet ook nie in hierdie tyd op ons Israel identiteit leun en reken ons kan maar leef soos ons wil en God sal ons tog spaar omdat ons sy volk is nie. O nee, ons sal 'n baie groot fout maak as ons onsself so mislei.

**Vers 1:** Jerusalem, alhoewel die Stad van die Profete (Die dal van gesigte, sal gestraf word vir haar ligsinnigheid.

**Vers 2:** In hierdie besonderse tydperk het die HERE haar so pas van verwoesting gespaar, maar tenspyte daarvan hou Jerusalem nog jolyt.
**In vers 4:** lyk dit asof die profeet die enigste een is wat ween oor die toestand van sy volk. Hy wil ook nie getroos word nie want hy sien hoe sy volk verwoes word. Dit is amper soos ons wat vandag die toestand van ons volk sien, voel. Daar is duistere magte wat met lis besig is om ons volk te verwoes, maar ons volk sien dit nie raak nie, en hou aan om jolyt te hou. Die HERE gaan ons swaar straf om ons na Hom toe terug te bring.

**Vers 12:** Die HERE roep tot geween en verootmoediging;

**Vers 13:** maar die volk maak jolyt en sê: "Laat ons eet en drink, want more sterwe ons".

**Vers 14:** Maar God laat Hom nie bespot nie, ook nie deur Israel nie. Hy is 'n regverdige God, en sal sekerlik straf.

**Jesaja 22:15-25**.
**Verse 15-19**: Sien ons vir Sebna, "daardie bestuurder" ('n aanspreekvorm van veragting) wat homself verhef het oor God se volk. Hy het vir homself selfs 'n graf laat uitkap, 'n ere rusplek wat net vir die edeles in Israel uitgehou was.

So gaan dit altyd in Israel; wanneer sy wegdwaal van die HERE af, kom indringers en huurlinge en maak hulself die heersers oor God se volk. Dan word Israel se leiers haar verleiers. Dan word "kinders" (onvolwassenes,

onbekwames) haar heersers, soos ons in Jesaja 3:4,12, gesien het.

**Verse 17-19:** Sien ons hoe die HERE hom uit hierdie selfaangestelde posisie sal uitruk. Laat ons die HERE dank dat Hy nog altyd die Koning van Israel gebly het tenspyte van haar ontrouheid, en nog altyd vir Homself die laaste sê behou het. Dit is ook ons waarborg vir hierdie tyd waarin ons nou leef, loof die HERE!

**Verse 20-25:** Sien ons die belofte van die Messías wat uiteindelik die heerskappy op sy skouer sal neem - (Jes. 9:5-6) en wat die sleutel van die huis van Dawid op sy skouer het, wat oopmaak en niemand sluit nie, en wat sluit en niemand oopmaak nie, vers 22.
Vergelyk ook: Open. 1:17-18; Open. 3:7.
Alles wat vals is sal wegval.

**(Jesaja 23 volg na Jesaja 25)**

# Jesaja 24

(Jesaja 24:1-23).

## Vestiging van Konikryk

**Jesaja 24:1-23.**
Hierdie hoofstuk bring ons by die vestiging van God se Heerlike Koninkryk op aarde, nadat Hy die sondaars terdeë gestraf het.

**Vers 1:** Wanneer ons hierdie vers met Jer. 4:23-26 en Jes. 45:18 vergelyk, dan sien ons dat net soos die aarde deur ‘n onbeskryflike groot ramp tussen Gén. 1:1 en Gén. 1:2 getref is, so staan daar weer so ‘n oordeel vir die mens voor die deur.
Vergelyk ons verder 2 Pet. 3:10-12 met Matt. 24:22, dan sien ons dat dit so groot sal wees dat, tensy die HERE ingryp, daar geen vlees gered sal word nie. Maar Hy sal ingryp terwille van die uitverkorenes, en hierdie uitverkorenes is Israel; Sien: Ex. 19:5-6; Deut. 7:6-8; Jes. 41:8-10,14; Jes. 43:1,9,20-21; Jes. 44:1-2,8; Jes. 45:4.
Maar, selfs uit Israel sal daar maar net ‘n oorblyfsel oorbly.
Lees: v. 13; Jes. 17:6; Jes. 10:20-23; Rom. 11:1-5; Jes. 1:9; Luk. 12:32.

**Vers 2:** Die sonde is groot, en die straf sal net so groot wees, niemand wat skuldig is sal vryspring nie. Kyk net wie word almal genoem: die volk, priester, slaaf, heer, slavin, juffrou (eienares), koper, verkoper, uitlener, lener, skuldeiser, skuldenaar. Dit is nogal merkwaardig dat daar altesaam twaalf genoem word.

**Verse 3-4:** Die aarde en die mense, selfs die hooggeplaastes, gaan swaar gestraf word.

**Vers 5:** Die bewoners van die aarde het dit waarlik ontheilig en besoedel. Die mens is besig om die aarde vir homself so onbewoonbaar te maak, dat al sal geen direkte ramp dit ook tref nie, word ons lug, grond en water so besoedel dat dit nie meer aan die mens lewe sal kan gee nie.
Daar word drie hoofredes gegee waarom dit gebeur het:

1) Hulle het die wette oortree,
2) Die insetting geskend,
3) Die ewige verbond gebreek.

Die HERE het met Israel ‘n verbond gemaak dat as hulle sy wette gehoorsaam en sy insettinge onderhou, Hy hulle sou seën met gesondheid, voorspoed en vrede. Maar dat as hulle dit nie doen nie, sou Hy hulle straf en sou die land hulle uitspuug. Die aarde staan of val saam

met die ware Israel!
**Vers 6:** As gevolg van die sonde van sy bewoners word die aarde deur ‘n vloek getref. Hulle word deur ‘n Goddelike toorn verteer, sodat daar maar min sterwelinge oorbly.
Lees: Jesaja 13:12.

**Verse 7-9:** Hier gee die profeet ‘n beskrywing van die beëindiging van alle vreugde. Dit stem ooreen met die beskrywing in Openbaring 18 van die induiestorting van ons hele ekonomiese stelsel, let veral op vers 18.

**Verse 10-12:** Hier spreek dit van die volkome verlatenheid van die stad en die verwoesting van die huise. Ons wat vandag ingelig is aangaande die verwoestingsmag van ons moderne wapens het voldoende waarskuwing om ons te skik om ons God te ontmoet.
Lees: Amos 4:12.
Waarlik, ons het geen verskoning nie.

**Vers 13:** Spreek weer van die klein oorblyfseltjie wat sal oorbly soos ons in vers 1 gesien het.
Lees ook: Sefánja 1:1-7.

**Vers 14-16a:** Dit is duidelik uit al die profete dat die HERE vir Homself ‘n oorblyfsel ná die strafgerig sal oorhou. Koning Jesus moet ‘n volk hê om oor te regeer wanneer Hy terugkom aarde toe om die dae terwille van die uitverkorenes te kom verkort.
Lees: Luk. 1:31-33; Dan. 2:35, 44; Dan. 7:13-14, 18, 27; en baie verwante Skrifte.
Hierdie oorblyfsel sal juig vanaf die verste eindes van die aarde of (die grense van die see) en vanaf die opkoms van die son (ooste) tot by sy ondergang (weste).
Lees ook: Jes. 26:1-4; Hab. 2:4.

**Verse 16b-20:** “Teenoor hierdie ligstraal,” vergelyk ook vers 23b, “staan egter die donker nag van die gerig met sy angswekkende verskrikkinge”, vgl. Luk. 21:35. Weens die afval van en troueloosheid teenoor God en die mens, tref die oordeel die bewoners van die aarde.

**Vers 18:** Nêrens is veiligheid te vind nie, vgl. Amos 5:19. Net soos by die sondvloed, vgl. Gén. 7:11, word die sluise uit die hoogte geopen, terwyl die aarde deur ‘n geweldige aardbewing geskud word.

**Vers 19:** Die uitwerking van hierdie oordeel op die aarde is van ‘n ingrypende aard: dit word as ‘t ware uit sy voeë gelig, sodat dit sal waggel

soos ‘n dronk man, vgl. Jes. 28:7; Jes. 29:9; Ps. 107:27.
**Verse 20-21:** Die gerig omvat die hemel en die aarde. Die leërskare - - - hoogte: hier waarskynlik die gevalle engele, vgl. Luk. 10:18; Efé. 6:12; Judas vers 6; weens die aandeel wat hulle het in die sondige ontwikkeling van die volke, vgl. Open. 16:12-14; Open. 20:7-10.

**Vers 22:** Die gerig verloop in twee stadia: albei gerigsvoorwerpe; vers 21 word eers opgesluit in ‘n kuil: hier as strafplek, vgl. Gén. 41:17; Ex. 12:29; Jer. 37:16; 2 Pet. 2:4; Judas vers 6, anders as Jes. 14:15, en dan kom na baie dae die oomblik wanneer daar op hulle ag gegee word, hier allereers in die sin van “besoek”, “straf”.

**Vers 23:** Die keersy van die gerig is die betoning van heil, wat sy kern vind in die feit dat die HERE op Sion as Koning sal heers, vgl. Jes. 6:1 Jes. 8:18. Die lig van die maan, letterlik die witte, en van die son, letterlik die warme, vgl. Jes. 30:26; Hooglied 6:10, verdof weens die glansverskyning van die HERE, vgl. Jes. 60:19-20; Open. 21:23, terwyl die oudstes, as verteenwoordigers van die volk van God, vgl. Ex. 24:9; Open. 4:4, hulle in die lig van sy heerlikheid, vgl. Jes. 6:3, verheug”. (Die Bybel met Verklarende Aantekeninge).

# Jesaja 25

(Jesaja 25:1-12)

## Die Triomflied

**Jesaja 25:1-12.**
**Die Triomflied van die Koninkryk van God wat op die aarde gevestig is**

Na die aankondiging van die verskriklike oordele van God wat oor die aarde gaan kom, en Israel wat sekerlik nie sal vryspring nie, haas die profeet hom as het ware om die triomf van God aan te kondig. Dit sal die vervulling wees van die gebed wat ons Here Jesus ons leer bid het:

“ - - - - laat u koninkryk kom - - - - - - - - - op aarde”.

Die stad wat omvergewerp en nooit weer herbou sal word nie, is die Babiloniese stelsel van verslawing wat vernietig gaan word om nooit weer vir Israel en die wêreld in verslawing te hou nie - (verse 1-2).
Die vernietiging van die letterlike Babilon is ‘n tipe hiervan.
Lees: Jes. 13:19-22; Jer. 51:24-26, 62-64; Open. 18.

Lees ook die beskrywing van die val van die ou stad van Babel in my boek “Die Boek van Daniël”.

**Jesaja 25:1-5.**
**Vers 1:** Hierdie loflied kom net so mooi in Jesaja 12 uit. Wanneer ons die Godsplan ken, en ook verstaan hoedat Satan dit weerstaan en gedurig probeer verydel met sy Babiloniese Stelsel wat hy tot stand gebring het, sal ons regdeur die Bybel sien hoedat hierdie stryd aan die gang is, en hoe God uiteindelik die oorwinning behaal.
Lees ook: 2 Kon. 19:25, 15; Ps. 33:9-12; Ps. 37:26.

**Verse 2-3:** Hier word die val van die hele Babiloniese stelsel vir ons in simboliese taal beskryf soos in die inleiding hierbo aangedui. In hierdie proses van vernietiging sal die dae terwille van die uitverkorenes, Israel - (vgl. Matt. 24:22), verkort word. Ander nasies bly dan ook as gevolg hiervan behoue, oorblyfsels van hulle. Hierdie oorblyfsels, sal in die verskriklike oordele van die HERE wat gelei het tot die vernietiging van die Babiloniese Stelsel, geleer het om die HERE te vrees.
Lees: Eség. 38:19-23, 16; Eség. 39:7, 21-22.

In die glorieryke Godsregering wat dan op die aarde vir ‘n duisend jaar gevestig gaan word, sal die nasies gedwing word om onder God se

heilsame administrasie te staan.
Lees: Jesaja 2:2-5; Miga 4:1-4.

**Verse 4-5:** Hier prys die profeet die HERE dat Hy altyd, regdeur die periode dat die Babiloniese Stelsel oppermagtig was en sy volk Israel verdruk het, vir hulle nogtans ‘n skuiling was. Met die sondeval het die Satan die god van hierdie wêreld geword - - - - - -
(Lees Luk. 4:5-8; Joh. 14:30; 2 Kor. 4:3-4 en verwante Skrifte)
- - - - en vir Israel deur sy aardse vennoot Babilon, onderdruk. Maar toe die HERE die lot van Sion verander het - (Ps. 126:1; Ps. 53:7; Ps. 85:2; Joël 3:1), het die triomfsang die tiranne verstom. Kom gou Here Jesus!

**Jesaja 25:6-12.**
Word vir ons die heerlike vreugde en vrede wat na hierdie aarde sal terugkom, beskryf. Ja, selfs die dood sal uiteindelik vernietig word. Hoe heerlik triomfantelik is die visie van die profete tog nie! Hoe arm is die mens wat hulle boodskap nie ondersoek en ook nie verstaan nie!

**Vers 6:** Die “berg” waarna hier verwys word is natuurlik berg Sion, wat weer simbolies vir Israel is. Ons het in Jesaja 24:23 gesien hoedat die HERE van die leërskare op berg Sion en in Jerusalem sal regeer. Dit stem ooreen met Jesaja 2:2-5. Dan sal die Godsregering op aarde herstel wees met ‘n herstelde en verheerlikte Israel as die middepunt en Jesus op die troon van sy vader Dawid as koning oor die huis van Jakob tot in alle ewigheid.
Lees: Dan. 2:35, 44; Dan. 7:14, 18, 27; Jes. 54:60; Jes. 61; Jes. 65; Jes. 66 en nog baie meer verwante Skrifte.

**Vers 7:** Wanneer dit geskied, sal die sluier ook gelig word wat al die volkere bedek het. Omdat Israel gesondig het en aan die Huis van Israel ‘n skeibrief gegee is - (vgl. Jes. 50:1; Jer. 3:6-8), het sy uiteindelik in ballingskap na Assirië gegaan, haar naam is deur haar veroweraars verander, en sodoende het sy vir die wêreld verlore geraak, maar nie vir God nie. Volgens die profete is dit juis die triomf van die eindtyd wanneer die sluier oor hierdie groot geheim gelig gaan word en die wêreld sal sien wie die ware Israel is. Dit sal saamval met wanneer Koning Jesus terugkeer om op die troon van sy vader Dawid te kom sit en koning oor die Huis van Jakob (al twaalf stamme) te wees.
Dit sal in Jerusalem wees. Dit is wanneer die nasies (hulle identiteit sal dan ook bekend gemaak word) sal optrek na Israel om die weë van die HERE geleer te word.
Lees: Jes. 2:2-5; Miga 4:1-4; Jes. 24:23; Matt. 25:31-32.

**Vers 8:** Lees hiermee saam:
Dan. 12:1-3; 1 Kor. 15:55; Open. 7:16-17; Open. 21:4.
Die smaad van God se volk (Israel) sal van die hele aarde af weggeneem word, die trane sal afgedroog word en die dood tot niet gemaak word. Dit is verseker, want die HERE het dit gespreek.

**Vers 9:** Israel sal dan die HERE volkome erken, Hom dien en liefhê. Daar sal dan blydskap en vreugde wees. Dit is die dag waarop die ganse skepping wag.
Lees: Rom. 8:18-22; Jes. 43:20-21; Jes. 44:21-23; Jes. 49:13; Ps. 45-47, 96-100.

**Verse 10-12:** Die vyande van die HERE en van Israel sal verneder word. Moab word hier verteenwoordigend van al die ander heidense volkere gebruik.

# Jesaja 23

(Jesaja 23:1-18).

## Godspraak oor Tirus

**Jesaja 23:1-18.**
Hierdie hoofstuk kom kortliks daarop neer dat die ou stad Tirus hier gebruik word as ‘n simboliese voorstelling van die Babiloniese Stelsel. Tirus se handelaars was ook die rykes, en hulle handel het oor die hele bekende wêreld van destyds gestrek.
Tirus se val gaan die verheerliking van Israel vooraf, soos in Jesaja 24 en Jesaja 25 beskryf. Netso beskryf Openbaring 18 vir ons die val van die hele Babiloniese Stelsel met al sy rykdom en onderdrukking, om plek te maak vir die Koninkryk van God op aarde wat in Openbaring 19-22 beskryf word.

Ons is die geslag wat dit gaan beleef, en dit binne die volgende paar jaar. Dit is dus vir ons van die grootste betekenis om hierdie hoofstukke van Jesaja noukeurig te bestudeer, en ons lewens daarvolgens in te rig. Is God se Woord dan nie ‘n lamp vir ons voet en ‘n lig vir ons pad nie?

# Jesaja 26

(Jesaja 26:1-21)

## Die Aanbidding en Getuienis van 'n Herstelde en Bekeerde Israel

**Jesaja 26:1-21.**
**Vers 1:** Hiermee moet ons Jesaja 54 en Openbaring 21 vergelyk. Ons sal vind dat die profeet hier aan 'n baie basiese beginsel uiting gee, naamlik: Israel het haar veiligheid en beskerming verloor toe sy van die HERE afvallig geraak, en sodoende haar geregtigheid verloor het. Wanneer sy herstel is sal haar geregtigheid vir haar wees soos mure en skanse, dit sal haar volkome beveilig.

Maar omdat sy nie haar eie geregtigheid tot stand kon bring nie, sal die HERE self haar geregtigheid word.
Lees hier: Jer. 23:5-6; Jes. 53:4-8; Rom. 3:21-26; 1 Kor. 1:30.

Dit is net hoe dit met ons ook vandag is. In hierdie kritieke tyd waar uitwissing ons bedreig, wil ons, ons beveiliging bewerkstellig deur ons eie geregtigheid uit te werk. Dit kom veral baie duidelik op politieke en godsdienstige gebied uit. Die kreet is dat geregtigheid bewys moet word teenoor diegene wat "veronreg" is, en dan word direk en indirek verwys na die optrede van die blanke teenoor die nie-blanke. En omdat die blanke, tenspyte van sy eie afvalligheid, nog steeds 'n ingebore regverdigheids- en jammerhartigheidsgevoel het, word dit nou deur die ander rasse uitgebuit. Ons sal alleenlik weer ons krag terugkry, en ewewigtig in ons optrede word wanneer ons, ons ware identiteit ontdek, en deur 'n waaragtige bekering besef dat Christus alleen ons geregtigheid is.
Lees ook: Jesaja 60:18.

**Vers 2:** Let ook weer op die woorde "In daardie dag" sal Israel, die volk, ontdek dat die HERE alleen haar geregtigheid is. Die nasies (die heiden) sal dan ook weet dat sy (Israel) die regverdige nasie is wat die trou bewaar. Die moment wanneer dit gebeur sal die heiden vanself besef dat Israel die hoof van die nasies is.

**Vers 3:** Die vertaling in die "Amplified Bible" lees so: "You will guard him and keep him in perfect and constant peace whose mind (both its inclination and its character) is stayed on You, because he commits himself to You, leans on You and hopes confidently in You."

Sekerlik is dit van diep en onskatbare betekenis vir die enkeling.  Maar dit is veral van toepassing op die volk Israel, op ons.  Ons sal vrede en vastigheid hê, in die volkssiel en ook ten opsigte van ons vyande, wanneer ons vaste vertroue, ja ons hele gesindheid op die Here ons God, ons Verlosser, Saligmaker en Geregtigheid gevestig is.  Kan u uself so ‘n toestand voorstel? Geen wonder dat dit ondeurdringbaar sal wees nie!

**Vers 4:** En dit is presies waartoe vers 4 ons oproep.  Koms ons lees dit weer in die “Amplified Bible”: “So trust in the Lord - commit yourself to Him, lean on Him, hope confidently in Him - for ever; for the Lord God is an everlasting rock - the Rock of ages.”
Lees ook: Deut. 32:4.

**Verse 5-6:** Die hoogmoediges, enkelinge, nasies, stede en stelsels, sal neergewerp en onder die voete vertrap word wanneer Israel herstel word en die HERE kom om op die aarde te regeer.

**Verse 7-8:** Ook hier op die enkeling van toepassing, maar dit kyk veral profeties na die dag wanneer Israel herstel is.  Die pad van die regverdige is gelyk, daar is nie draaie en donker kolle in nie.  Dit sal kom wanneer die HERE op die aarde regeer, ons wag vir daardie dag wanneer sy Naam weer op die aarde geheilig word.  Lees: Matt. 6:9-10.

**Vers 9:** Dit is alleenlik wanneer die HERE die inwoners van die aarde gaan straf dat hulle geregtigheid sal leer.  Hulle sal dan gedwing wees om die HERE te gehoorsaam.  Hy sal hulle met ‘n ysterroede regeer - (Open. 2:27; Open. 12:5; Open. 19:15; Ps. 2:8-9).

Dit is net vir Israel wat Hy nie nodig sal hê om met ‘n ysterroede te regeer nie, want Hy sal sy wette in haar binneste gee en op haar hart skrywe - (Jer. 31:31-34; Heb. 8:8-13).  Dit sal in die benoudheid van Jakob geskied; ‘n nasie sal dan in ‘n dag gebore word - (Jer. 30:7; Jes. 66:7-16).

**Verse 10-11:** Hoe waar is dit nie.  Vir die goddelose is genade ‘n teken van swakheid.  As jy aan hom enige toegewings maak dan beskou hy dit dat hy nou oor jou die oorhand gekry het.  Waar kan mens dit beter sien as in Afrika?  Maar ook ons sal dit nooit werklik besef totdat die heiden ons amper oorrompel en die HERE ons uitgered het nie - (Jer. 30:7; Joël 2:17 in hulle konteks).
Tot op daardie dag sal ons mislei word deur ‘n verkeerde “evangelie” en ‘n “bloeiende hart” filosofie van die filantrope, wat alleenlik deur die duiwel self uitgedink kon gewees het.

**Vers 12:** Die HERE sal vir Israel vrede bring. Hy het dit basies aan die kruis gedoen toe Hy deur sy dood en opstanding ons geregtigheid bewerk het. So het Hy ons vrede geword - (Efé. 2:11-22). Die fondament van ware vrede is geregtigheid.

**Vers 13:** Israel erken nou dat as gevolg van haar sonde en ongeregtigheid het sy haar vrede en veiligheid verloor. Ander heersers het toe oor haar geheers en 'n swaar juk op haar skouers geplaas. Maar Israel wil terugkeer na die Naam van die HERE. Daarvoor het Hy ruim voorsiening gemaak deur vir Israel se ongeregtigheid te betaal, en daardeur die aanspraak wat die vreemde here op haar gehad het, tersyde gestel:
(Jes. 43:1-3; Jes. 44:21-23; Jes. 48:20-21; Jer. 31:11; Jes. 51:11; Jes. 52:7-10; Jes. 62:10-12; Jes. 63:1-4, 9; Sag. 10:8; Luk. 1:68; Luk. 24:21; Gal. 3:13; 1 Pet. 1:18).

**Vers 14:** Daardie heersers is nou dood, en die wat nou nog lewe, sal almal sterwe en hulle gedagtenis sal vergeet word. Wat 'n heerlike versekering.
Die "Amplified Bible" vertaal dit so:
"They (the former tyrant masters) are dead, they shall not live and reappear; they are powerless ghosts, they shall not rise and come back. Therefore You have visited and made an end of them, and caused every memorial of them (every trace of their supremacy) to perish".

**Vers 15:** Die herstel van Israel is altyd die eind mikpunt van die Godsplan. Dit is alleenlik 'n herstelde en verheerlikte Israel wat die Almagtige God op aarde kan verheerlik. Wanneer ons dit as die hoof raamwerk van die Boodskap van die Bybel duidelik voor oë hou, sal ons die profesieë goed verstaan.

**Vers 16:** Dikwels moes die HERE in die verlede vir Israel hard tugtig om hulle tot Hom te laat terugkeer. Dit sal weer so wees net voor die Wederkoms van ons Here Jesus Christus.
Lees ook verse 9 en 20.
Lees ook die opmerkings by vers 9.
Die nasies sal so getref word deur die straf van die HERE omdat hulle Hom wou terg en ook uitgedaag het, en ook Israel wou vernietig, dat hulle in die eeue wat kom sal erken dat Hy die HERE is.
Lees: Eség. 38:23, 16; Eség. 39:7.

Vir Israel sal dit wees die "Dag van Benoudheid vir Jakob" - (Jer. 30:7).
In Hoséa 2:14 sê die HERE dat Hy vir Israel die dal van Agor (wat moeilikheid beteken) as 'n deur van hoop sal gee - (vgl. Josua 7:26; Jes. 65:10). Israel sal dan besef dat al die waarborge wat sy op gereken

het, vir haar niks sal beteken nie, en sy sal terugkeer na haar God om op Hom alleen te vertrou. Hierdie “waarborge” sal saam met die Babiloniese Stelsel in duie stort.

**Verse 17-18:** In haar benoudheid besef Israel dat sy as gevolg van haar ontrouheid en afvalligheid nie haar roeping as God se diensvolk vervul het nie; dat sy vir Israel en vir God manne moes voortbring wat as heersers in hierdie wêreld moes staan, maar dat sy in plaas daarvan net “wind” gebaar het. Nou weet ons dat tenspyte van hierdie tekortkominge van Israel die wêreld dit wat goed daarin is, tog aan Israel te danke het. Hoe oneindig veel te meer sal die wêreld geseënd wees wanneer Israel op die plek kom waarvoor sy bestem is. Lees: Gén. 12:1-3; Rom. 11:15; Eség. 37:10-14.

**Vers 19:** Hier juig die profeet oor die opstanding. Diegene uit die volk wat in die geloof gesterf het sal opstaan in ‘n nuwe lewe om saam met ‘n hergebore Israel God se demonstrasievolk op aarde te word. Dan sal die wêreld manne en vroue sien wat waarlik in die beeld van God op hierdie aarde sal wandel.
Lees: Romeine 8:18-30.

Hierdie seuns van God is niemand anders as ‘n verheerlikte Israel nie.
Lees: Jeremia 31:9; Exodus 4:22.
Dit behoort ‘n geweldige aansporing vir ons wat nou leef te wees om ons waarlik tot God te bekeer en ‘n heilige lewe te lei, want vir diesulkes staan die belofte om saam met Christus in sy koninkryk te regeer.
Lees: Matt. 19:28; 2 Tim. 2:12; Open. 3:21.

**Verse 20-21:** Hier waarsku die HERE sy volk (Israel) om hulself te onttrek van die wêreld en sy aktiwiteite soveel as moontlik totdat die grimmigheid van die “Dag van die HERE” verby is. Hierdie selfde waarskuwing gaan ook in Open. 18:4 uit. Hier word die ekonomiese ineenstorting van hierdie Babiloniese Stelsel beskryf. In vers 5 sê dit dat Babilon se sondes tot aan die hemel gereik het, en dat God haar ongeregtighede onthou het.

In haar is die bloed van profete en heiliges en almal wat op die aarde doodgemaak is gevind - (Open. 18:24). Dit beteken dat veral die ekonomiese aspek van hierdie hele Babiloniese Stelsel vir al die ellende op die aarde verantwoordelik gehou word. Het Jesus nie gesê dat ons nie twee here kan dien nie, dat ons nie vir God en Mammon kan liefhê nie?
Laat ons die Here dank dat die ongeregtigheid van hierdie ou wêreld (orde) nie ‘n permanente instelling is nie, maar dat dit vervang gaan word met die geregtigheid van God nadat hierdie wêreldstelsel met geweld verpletter is.

# Jesaja 27

(Jesaja 27:1-13)

## Verlossing uit wêreldmag

**Jesaja 27:1-13.**

**Vers 1:** Hier word in simboliese taal die vyande van Israel beskryf, en hoe die HERE met hulle in die dag sal afreken. Israel se vyande in Jesaja se tyd was natuurlik Assirië (met Ninevé aan die Tigris), Babilon (aan die Eufraat) en Egipte (aan die Nyl), met Satan self as hulle aanhitser. Die riviere (wat waters voorstel wat uiteindelik in die see uitmond, stel nasies en mensemassas voor) kronkel natuurlik soos 'n slang. Dit is in hierdie nasies wat die Satan werk om Israel se ondergang te bewerk. Maar nou sê vers 1, in opvolging van vers 21 in Jesaja 26, dat God met hierdie "slange en see monsters en drake" sal afreken in dié dag, dit is die "Dag van die HERE" wanneer Hy hierdie wêreldstelsel met geweld gaan omverwerp om Israel te verlos en sy koninkryk van geregtigheid hier te kom oprig.

**Vers 2:** In daardie GROOT DAG sal daar gesing word van God se wingerd (Israel, sien Jes. 5:7) van skuimende wyn. Dit stel parstyd of oestyd, voor. Dit is die mos of nuwe wyn van Amos 9:11-15.
Lees veral vers 13:

> "Kyk die dae kom, spreek die HERE, dat die ploeër dadelik die maaier volg, en die druiwetrapper die saadsaaier; en dat die berge van mos sal drup".

Hierdie hele hoofstuk is 'n jubeling oor die verlossing en herstel van Israel, en dan hoe die hele wêreld daarby sal baat - (vers 6). Maar ons kan dit ook sien in die woorde van ons Here Jesus toe Hy vir hulle gesê het:

> "Van nou af sal Ek nie weer van hierdie wyn drink nie tot op die dag wanneer Ek saam met julle die nuwe wyn in die Koninkryk van my Vader sal drink" - (Matt. 26:29, NAV).

Hy het baie duidelik na Amos 9:11-15 verwys. Dit is die groot klimaks van die geskiedenis van die mensdom. Laat ons die HERE dank vir hierdie versekering en vir hierdie insig, want daarsonder het ons geen visie nie, en sal ons te gronde gaan.
Lees: Spreuke 29:18.

**Vers 2-5:** Die HERE beloof dat Hy sy wingerd (Israel) sal bewaak en bevogtig en beskerm, en nie daarop toornig sal wees nie. As daar dorings of distels, dit is vyande, inkom, sal Hy dit kragdadig beveg. Maar as hierdie

vyande met God wil vrede maak, sal Hy met hulle vrede maak. Dit beteken nie noodwendig dat hulle, hulle tot God sal bekeer nie; maar net dat hulle hulself aan sy gesag, deur Israel, sal onderwerp.
Lees hiermee saam Psalm 2:9-12 in die verband van die hele Psalm 2.

Hieruit sal ons ook weer sien hoe deeglik ons die algemene raamwerk van die Godsplan duidelik voor oë moet hou as ons die Boodskap van die Bybel wil verstaan. Indien ons enige tema of hoofstuk of vers in die Bybel los hiervan wil vertolk, verval ons in allerhande dwalinge. Dit is een van die redes waarom daar so baie vertolkings van die Bybel is, want as jy jou nie hou by die skietlood van die Woord nie, kan elkeen die Bybel vertolk soos hy wil.

**Vers 6:** Hier sien ons die hele klimaks van die Godsplan met Jakob. Die herstel van die ganse skepping, nie net van mense nie, maar selfs van diere en plante, ja van die ganse natuur, wag op die herstel van Israel. In Israel is die Adamsaad, en dit is Adam wat die Beeld van God gedra en ook verloor het. Die Almagtige Skepper gaan mos nie nou sy hande in die lug gooi en maar net sê dat sy plan misluk het deur die sondeval nie! Nee, Hy sal sy plan voltooi.
Daarvoor het Hy met Abraham begin en met hom ‘n ewige, onherroeplike en onvoorwaardelike verbond gesluit. In sy letterlike nageslag sou daardie Plan voltooi word. Dit is hierteen dat die Satan met al sy mag veg en die heiden (die nie-Israel nasies) gebruik om Israel te wil uitwis. Dit is waaruit die hele stryd in wese bestaan. Vir die wederoprigting van alle dinge - (lees Hand. 3:19-21) wag die ganse skepping.
Lees: Rom. 8:18-30; Jes. 43:20-21; Jes. 44:21-23; Jes. 49:12-16.

**Verse 7-9:** Deur haar straf sal Israel tot bekering kom, en die HERE het beloof om haar skuld en haar sonde weg te neem. Haar bekering sal in die benoudheid van Jakob geskied.
Lees: Jer. 30:7 en verwante Skrifte.
Sy sal dan al haar simbole van sonde verwyder, wat hier deur “kalkklippe, heilige boomstamme en sonpilare” versimboliseer word.

**Verse 10-11:** Stel Israel nog in haar sondige, verlate en verwerpte toestand voor.
**Verse 12-13:** Voorspel weer die heerlike herstel. Dit sluit baie mooi by Jesaja 19:24-25 aan. Dan sal die belofte van God aan Abraham finaal vervul wees waar aan Abraham die gebied vanaf die spruit of rivier van Egipte, tot by die Eufraat beloof is. Dit beteken natuurlik nie dat dit net hierdie gebied is wat aan Israel sal behoort nie. Hierdie gebied is die strategiese middelpunt van die aardbol, en die nasie wat in absolute

beheer van hierdie gebied is, beheer die wêreld.
Dit is waarom daar in die magspel tussen die groot moondhede, hierdie gebied die uiteindelike mikpunt is. Hulle besef nie dat daar hoër magte as net hulle verstand is wat hulle hiertoe aandryf nie. Satan ken die Godsplan, want toe hy nog Lucifer was, het hy ook sitting gehad in die beplanningsraad van God waarop die patroon van die eeue uitgewerk is. Maar dit is aan Abraham en sy nageslag deur Isak, aan wie die heerskappy van die wêreld beloof is.
Lees: Rom. 4:13; Heb. 11:18.

# Jesaja 28

(Jesaja 28:1-29)

## Die weë van Efraim.

**Voorspelling van die Assiriese Ballingskap van Efraim**
**Jesaja 28:1:29.**
(Vergelyk 2 Konings 17:3-18)
Ook hierdie hoofstuk handel oor Israel, die Godsplan met haar, en dus ook haar straf vir sonde, maar ook uiteindelik haar herstel en verheerliking.

**Verse 1-8:** Word die oordele oor Samaría, wat staan vir Efraim, of die Tien Stamme, uitgespreek. Wanneer ons dit saam met 2 Konings 3-18 lees, sal ons sien wat presies gebeur het toe daardie straf voltrek was.
In my boek "Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel", beskryf ek hierdie ballingskap volledig.

Hierdie straf is natuurlik ook 'n tipe van ons Westerse Blanke Nasies van vandag se toestand. Net soos dronkenskap en losbandigheid God se klag van daardie tyd teen Efraim was, so is dit ook met ons vandag. Soos die uiteinde daarvan vir Efraim die straf van God deur middel van Assirië was, so sal dit vandag lei tot die opstand van die heiden teen ons, en dat daar in die uiteinde net 'n oorblyfsel sal oorbly. Maar vir daardie oorblyfsel sal die HERE in "Die Dag" "'n sierlike kroon en pragtige krans" wees - (vers 5).

**Verse 7-13:** Teen die Priesters, Profete en die Ampsdraers in Jerusalem:
Diegene wat vir Israel moes rig en leer en lei, het self vir hulle te buite gegaan aan die drank. Hulle kon nie vir Israel die Woord van die HERE leer of uitlê nie, en glad nie reg in Israel laat geskied nie. Hulle het met Jesaja, die ware profeet van God, gespot, en sy waarskuwinge brabbeltaal en stotterende woorde genoem. Dit is hierna wat die Apostel Paulus verwys het toe hy in 1 Korinthiërs 14, na die spreke in vreemde tale as 'n teken vir die ongelowiges verwys het.

As hulle maar na Jesaja se waarskuwinge wou luister, sou dit vir hulle rus en vrede beteken het.
Lees ook: Jes. 30:15; Jes. 7:9.

Maar omdat hulle nie wou luister nie, sal die Woord van die HERE vir hulle na brabbeltaal klink en sal hulle daaroor struikel en hulle daarteen stamp.
Vergelyk: 1 Petrus 2:4-8.

**Verse 14-29:** Laat die Lot van Efraim vir Juda ‘n waarskuwing wees: Hierdie woorde is aan die heersers van Juda gerig. Hulle word gewaarsku om nie ligsinnig te wees nie. Daar word by hulle gepleit om hulle leuens en valsheid en verstandhouding met die dood te laat vaar, want dit sal hulle nie help in die dag van storm en hael nie.

In Sion sou daar ‘n kosbare hoeksteen gelê word op wie hulle moes vertrou - (vers 16). Dit het natuurlik op die Messías gedui, maar Juda het Hom verwerp.

In Matthéüs 23:37; pleit hierdie “Kosbare Hoeksteen” met Jerusalem:

37 Jerusalem, Jerusalem, jy wat die profete doodmaak en stenig dié wat na jou gestuur is - hoe dikwels wou Ek jou kinders bymekaarmaak net soos ‘n hen haar kuikens onder die vlerke bymekaarmaak, en julle wou nie!

Hierop sê Hy toe:

38 Kyk, julle huis word vir julle woes gelaat!”

Dit is presies wat Jesaja ook in hierdie gedeelte voorspel het. Die Romeine het Jerusalem verwoes, die tempel afgebreek en die van die Jode wat oorgebly het oor die wêreld van destyds verstrooi.

In verse 23-29 gebruik die profeet die kennis wat die boer toepas om te saai en te dors, om daardeur ‘n les te leer dat ons ook nie ons eie wysheid moet volg nie, maar om van die HERE te leer wat Hy vir ons sê. Ag, as Israel maar toe, en ook vandag, na Hom wou luister, dan sou ons vrede gevloei het soos ‘n rivier - (Jes. 48:17-18).

# Jesaja 29; Jesaja 30; Jesaja 31

## Waarskuwing aan Juda en Jerusalem

**Waarskuwing aan Juda en Jerusalem van ophande synde straf en dissiplinering.**
**Jesaja 29:1-24.**
**1. Die Dissipline:**
**Verse1-8:** Uit die verband is dit duidelik dat Jerusalem as Ariël aangespreek word. Maar dit beteken ook "Leeu van God" en ook die "vuurherd van God". Weereens het hierdie profesie 'n nabye en 'n ver in die toekoms vervulling. Jerusalem was al dikwels beleer en het ook al groot benoudheid geken. Een van die mees uitstaande hiervan is seker die inval van die Assiriërs onder Sanherib, toe die engel van die HERE 185,000 in die laer van Assirië in een nag verslaan het. Die "ver" vervulling staan nou voor die deur wanneer die magte van die heiden hulle finale aanslag teen Israel, die volk van God, gaan maak met die doel om hulle totaal te vernietig.
Lees Psalm 2 en Psalm 83.

Hier sal daar nog 'n groter wonderwerk geskied, - lees Sagaría 14.
Sion en Jerusalem moet ook in hulle wyere betekenis gesien word, naamlik dat hulle die hele Israel versimboliseer. Die einddoel van die heiden nasies is om Israel te vernietig en sodoende die beeld van God op aarde uit te wis. Maar nadat Israel haar straf verduur het en tot 'n ware hartsverandering gekom het, soos 'n Jakob by Jabbok, sal die HERE self ingryp en die heiden nasies vernietig sodat daar min van hulle sal oorbly.

Daar is baie Skrifte wat ons hiervoor sou kon aanhaal, maar ons noem maar net die volgende paar:
Eség. 38:18-23; Joël 3:11-21; Sag. 14; Heb. 12:25-29; 2 Pet. 3:10-14.

**2. Die Rede vir die Dissiplinering:**
**Verse 9-16:** Die volk dien God met hulle lippe, maar hulle hart is ver van Hom af. Die profete moes die volk se oë wees, en die sieners die volk se koppe, soos die NAV dit stel, maar instede daarvan is die profete se oë toe, en is daar 'n doek oor die sieners se koppe.
Lees: Rom. 11:8; Eség. 33:31; Matt. 15:8-9.

**3. Seën na Verlossing (Jes. 37:33-36):**
**'n Tipe van seën in die Koninkryk na Open. 19:19-21.**
**Verse 17-24:** Hierdie gedeelte is weer net tipies van die profeet Jesaja: te

midde van sy strafaankondiging oor sy volk wat nie wou luister nie. Hier gee hy ‘n kykie in die heilstoestand waarin Israel haarself sal bevind nadat die strawwe oor haar gekom het vir haar sonde, en die HERE haar herstel het na haar bekering.

Ons sal nog baie van hierdie wonderlike tyd te siene kry wanneer ons by die hoofstukke van Jesaja vanaf hoofstuk 40 kom, waarin die profeet aan die anderkant van die straftydperk van Israel kyk. Dit sal ons goed doen om in hierdie tyd dikwels na hierdie profesieë te kyk sodat ons bemoedig kan word. Op die oomblik lyk dit asof alles te gronde gaan, en of daar geen hoop is nie. Dit is waarlik die tyd van die heiden, die tyd waarin hy al die sê het, en die leiers van Israel waarlik blind is. Ons is nou in die toestand waarin Israel wil sê:

> “ - - - - Ons bene is verdor, en ons verwagting is verlore; dit is klaar met ons! - (Eség. 37:11).

Maar wanneer ons na hierdie profesie van herstel van Jesaja kyk, dan sien ons dat dit in ooreenstemming met Eségiël 37 is waar die profeet gesien het hoe die bene lewendig word en ‘n herstelde “Heilige Gees vervulde Israel” in haar verheerliking onder Koning Jesus voorstel.

**Jesaja 30:1-33.**

**4. Profesie teen die Egiptiese Bondgenootskap:**

**Verse 1-7:** Die HERE is baie ontevrede met sy volk wat hulp by Egipte gaan soek en met haar verdrae sluit wat niks sal baat nie, en vir haar geskenke neem sonder om God te raadpleeg. Telkemale het God vir Israel gewaarsku om geen verbond met vreemde nasies aan te gaan nie. As Israel die HERE gedien het en sy gebooie onderhou het sou dit ook nie nodig gewees het nie.

Dit is weer presies so ook in hierdie dae; instede dat ons die HERE raadpleeg en terugkeer na sy Woord en besef dat ons die Volk van God is, gaan ons en sluit verdrae met heiden nasies om, so word dit gesê, ons grense te beveilig. Dit sal nie slaag nie, net soos die verdrag met Egipte nie geslaag het nie. As ons profete waarlik ons “oë” was en ons sieners ons “koppe” - (Jes. 29:10 NAV) sou ons nooit so iets gedoen het nie. Hulle sou ons daarop gewys het dat God vir Israel ten strengste verbied het om met die heiden verbonde te sluit en verdrae aan te gaan; dat ons God ons Verbond is en die Heilige van Israel ons Beskutting as ons terugkeer na Hom om in sy weë te wandel.

**5. Want dit is ‘n wederstrewige volk:**

**Verse 9-14:** Dit is ‘n wederstrewige volk, leuenagtige kinders, kinders wat

die wet van die HERE nie wil hoor nie. Vir die sieners sê hulle om nie te sien nie, en vir die profete sê hulle om te profeteer wat nie reg is nie, en om hulle te vlei en te bedrieg. Dit is net soos die Apostel Paulus voorspel het dat daar ‘n tyd sou kom waarin die mense vir hulle predikers sou aanstel om vir hulle te preek wat hulle graag wil hoor - (2 Tim. 4:3-4). Ons preekstoele is vandag vol van sulke predikers, en van die preekstoel af het dit oorgegaan in die politiek. As ons ‘n vreeslose, Heilige Gees geïnspireerde prediking gehad het, sou ons nie in die liberale maalstroom waarin ons vandag is, beland het nie.

En omdat hulle die Heilige van Israel verwerp het, en liewer hulle vertroue op slinksheid en verdrukking gestel het, sal hulle verbreking so totaal woes soos die verbreking van ‘n erdepot wat in skerwe spat. Dit het so met Israel en Juda gebeur, die geskiedenis bewys dit. As dit nie was vir die Ewige, Onherroeplike en Onveranderlike Verbond wat God met Abraham, Isak en Jakob gesluit het nie, sou dit vir ewig met die Huis van Jakob klaar gewees het. Maar, loof die HERE, omdat Hy onveranderlik is, sal al sy beloftes nog letterlik vervul word, - (lees Maleági 3:6.

**6. Oproep om na die HERE te keer vir hulp:**
**Belofte van Ryke Seën in die Koninkryk**
**Jesaja 30:15-33:**
**Vers 15:**

> “Want so sê die Here HERE, die Heilige van Israel: In terugkeer en rus lê julle heil, in stil wees en vertroue bestaan julle krag; maar julle wou nie.”

Let daarop dat die HERE die Heilige van Israel genoem word.

In Maleági 3:6 sien ons dat die waarborg vir die bestaan van Jakob, die twaalf stamme, waarvan ons blankes hier in Suider Afrika ‘n deel is, lê in die onveranderlikheid van die HERE. Die God wat vandag gepredik word, is `n heeltemal ander God as die Een in Maleági 3:6.
Omdat Hy dan onveranderlik is, kan ons kyk na soortgelyke versekerings van die verlede waar Hy vir Israel gesê het om maar net stil te wees en te vertrou, en Hy sou hulle deurdra, en dit het geskied.
Lees die volgende as ‘n paar voorbeelde van vele ander waarin dit geskied het: Ex. 14:14; 2 Kron. 20:17, 29.
Lees ook: Psalm 81:12-17; Maleági 3:7; Matthéüs 23:37.
**Vers 16:**

> “En het gesê: Nee, maar op perde sal ons vlieg - daarom sal julle moet vlug! en: Op renperde sal ons ry - daarom sal julle vervolgers laat jaag!”

Israel het liewer op haar eie krag vertrou. Sy het gesê ons sal op vinnige

perde wegjaag. Maar die HERE waarsku hulle dat hulle vervolgers nog vinniger sal wees, en hulle inhaal.
So was dit nog altyd met ons wanneer ons nie luister na die stem van die HERE nie, en hardkoppig en eiesinnig is, en dink ons is slimmer as die HERE. Dit het netso met Israel in die dae van Sanherib gebeur soos die profeet gesê het, maar die finale vervulling is vir ons dae geskryf. O, as ons dit maar net wil besef! Ons as volk en as enkelinge tree vandag ook op asof ons in ons eie krag kan optree, en ten minste sal kan wegvlug wanneer dinge te moeilik gaan. Ons hoop en waarborg lê in dit wat in vers 15 beloof is. Dit is aangrypend om die liefde, genade, lankmoedigheid en tegemoetkomendheid van die Heilige van Israel teenoor sy volk te sien. Tenspyte van al haar afkerigheid, hardkoppigheid en halsstarrigheid gaan die HERE haar nog genadig wees en uiteindelik (nou op hande) volkome herstel. Dit sal ons nog mooi verderaan in hierdie hoofstuk sien.
**Vers 17:**

> Een duisend van julle sal vlug vir die oorlogsgeroep van een enkele, vir die oorlogsgeroep van vyf, totdat julle oorbly soos ‘n vlagpaal op ‘n bergtop en soos ‘n banier op ‘n heuwel.

In Levítikus 26:8 het die HERE aan Israel beloof dat as sy Hom dien, sal haar vyande so voor haar uit vlug, maar in Deuteronómium 28:25 het die HERE haar gewaarsku dat as sy nie na Hom luister nie, dan sal sy so voor haar vyande uit vlug.

In Deut. 28:43-44, het die HERE vir Israel gesê dat as sy nie na Hom luister nie, sal die vyand in haar midde die kop wees en Israel die stert. Dit het telkemale in die verlede so gebeur, totdat die HERE maar weer moes uithelp.

Wanneer ons vandag so rondom ons kyk, dan sien ons dat dit die heiden is wat die vinger klap, en die witman is wat spring. Dit is die mindere wat vir die meerdere dikteer. Die feit dat ons dit nie raaksien nie, is maar net nog ‘n bewys van ons blindheid wat spruit uit ons onkunde aangaande ons ware identiteit en ons geestelike blindheid. Dank God, al is ons ontrou, Hy bly getrou, Hy kan Homself nie verloën nie. Dit is ons enigste waarborg vir herstel, maar ons sal deur die “benoudheid van Jakob” moet gaan - (Jer. 30:7).
**Vers 18:**

> En daarom sal die HERE met ongeduld daarop wag om julle genadig te wees, en daarom sal Hy Hom verhef om Hom oor julle te ontferm; want die HERE is ‘n God van die gerig. Welgeluksalig almal wat op Hom wag!

So groot is die HERE, dat Hy te gretig is om Israel genadig te wees, en om Hom oor haar te ontferm. Hy is ‘n God van geregtigheid en Een wat die verbond hou. Hy het ‘n ewige, onherroeplike en onveranderlike verbond met Abraham, Isak en Jakob gemaak, en Hy sal dit hou.
Lees ook: Num. 23:19; 1 Sam. 15:29; Rom. 11:29; 2 Kor. 1:20.

Vir ons wat die identiteit van God se volk ken, en ontsteld is oor die rigting waarin die politiek en die kerk beweeg, is dit ‘n heerlike vertroosting om te weet dat die HERE ons nie vergeet het nie, maar alles vir ons sal kom herstel.
Lees: Jes. 49:15-16; Ex. 28:29; Jes. 53:8; Hand. 3:19-21.

**Vers 19:**

> Want ‘n volk sal op Sion, in Jerusalem, woon; jy sal nie meer ween nie; sekerlik sal Hy jou genade bewys op jou hulpgeroep; sodra Hy hoor, antwoord Hy jou.

Die HERE gee aan Israel die belofte van herstel tenspyte van die ballingskappe wat nog voor lê as gevolg van haar sonde. Die hele Jesaja vanaf Hoofstuk 40 tot aan die einde spreek met groot jubeling van hierdie herstel.
Lees veral: Jesaja 65:9, 19.

**Vers 20:**

> Die Here gee julle wel brood van benoudheid en water van bedruktheid, maar jou leraars sal hulle nie langer verberg nie - maar jou oë sal jou leraars sien.

Die leraars was nog altyd diegene wat vir Israel laat verdwaal het.

In Jesaja 3:12 sê die Here dat Israel se leiers haar verleiers is.
In Eségiël 34 spreek die Here ‘n groot oordeel oor die vals herders uit. Dit is vandag nog so. Maar dis net hier waar die Here nie net beloof om aan Israel ware herders te gee nie, maar bo alles sal Hy Self as die Opperherder na sy skape kom soek en self onder hulle kom woon; sal dit nie ‘n blye dag wees nie? Die ganse skepping wag daarvoor.
Lees: Rom. 8:19; Jes. 43:20; Jes. 44:21-23.

**Vers 21:**

> En jou ore sal ‘n woord agter jou hoor wat sê: Dit is die weg, wandel daarop! wanneer julle regs of wanneer julle links wil gaan.

Dit is heel moontlik die wonderlikste van alle beloftes hierdie. Toe God vir Adam geskape het, kon hy duidelik God se stem hoor, inderwaarheid, hy het met God gewandel en was in gesprek met Hom. Met die sondeval is hierdie kommunikasie summier verbreek, en moes God tot sy volk deur profete spreek, en naderhand deur sy Seun - (Heb. 1:1). Hy het ons ook

die Heilige Gees as Trooster gestuur, en daar is die stem hier binnekant, maar dit is nog nie die stem wat ons verloor het nie. Maar in hierdie vers beloof die Here deur die profeet dat ons weer sy stem direk sal hoor, want die Opperherder sal terugkom en onder sy skape kom wandel.
Lees: 1 Petrus 2:25; Eség. 34:11-16, 23-31; Luk. 19:9-10.

**Vers 22:**

> En julle sal verontreinig die oortreksel van jou gesnede beelde van silwer en die beslag van jou gegote beeld van goud; jy sal dit weggooi soos iets wat besoedel is. Weg daarmee! sal jy daarvan sê.

In navolging van die heidene, agter wie Israel so graag aangeloop het, het Israel haar vertroue in die dinge wat die Babiloniese Stelsel aanbied, begin stel. Israel het op konings en prinse begin vertrou, soos die heiden - (vgl. 1 Sam. 8:4-7) nasies rondom haar; ook op Mammon (geld), die hele stelsel van profyt instede van diens, van menslike organisasie, rentes, assuransies, sosiale "beveiliging" vanaf die wieg tot die graf. Israel het op "perde en ruiters" begin vertrou, instede van op God.

Israel het tasbare "gode" begin vertrou, gode wat sy kon sien soos gesnede beelde van silwer en gegote beelde van goud - (vers 22), instede van op die onsienlike God vir wie jy met die geloofsoog moes "sien" - (vgl. Heb. 11:10-16, 27) en met die geloofshand moes "aanraak".
Maar dit kan jy alleenlik doen wanneer jy met God wandel en vol is van sy Woord en sy Gees, en nie voorsiening maak vir die "vlees" nie - (Rom. 13:14; 1 Kor. 9:26-27; Gal. 5:16-17).

Israel gaan in haar komende suiwering in die vure van die BENOUDHEID VAN JAKOB - (Jer. 30:7), gedwing word om al daardie "gode" weg te gooi met walging, en te sê "Weg daarmee!"
Vergelyk ook: Jes. 2:20-22; Sef. 1:18; Heb. 12:25-29.

**Verse 23-26:**

23 Dan sal Hy reën gee vir die saad waarmee jy die grond besaai, en broodkoring wat die grond voortbring, en dit sal smaaklik en voedsaam wees; jou vee sal in dié dag wei op 'n uitgestrekte weiveld;

24 en die osse en die esels wat die grond bewerk, sal voer met sout eet, wat uitgewan is met skop en gaffel;

25 en op elke hoë berg en op elke verhewe heuwel sal strome wees, waterlope, op die dag van die groot slagting as die torings val.

26 En die lig van die maan sal wees soos die lig van die son, en die lig van die son sal sewevoudig wees, soos die lig van sewe dae, op die dag as die HERE die breuk van sy volk verbind en die wond gesond maak wat aan hulle geslaan is.

Wanneer Israel weer na die HERE begin luister, en in sy paaie begin wandel, sal dit ook in die natuur begin verander.  Dit is altyd ‘n basiese beginsel in die Godsplan met die mens: Solank Adam se verhouding met die Vader reg was, het dit ook goed gegaan met die natuur; maar toe Adam se verhouding met God verbreek is, het die natuur ook versleg, die doring en die distel het gekom en die wet van die oerwoud het posgevat.

Israel het God se uitverkore volk geword, en die wel en wee van mens en natuur het begin saamval met die gehoorsaamheid of ongehoorsaamheid van Israel; wanneer Israel gehoorsaam aan God was, sou daar vrede wees, selfs die reën sou op sy tyd val - (Lev. 26:3-6).  So sal dit weer wees wanneer Israel haar tot die HERE bekeer, en haar afgode weggooi.  Hy sal vir Israel alles herstel.
Lees: Jes. 60:18-22; Jes. 65:17-25; Jesaja 54 (hele hoofstuk); Openbaring 21, en nog baie meer verwante Skrifte.

Uiteindelik, na die Duisendjarige Vrederyk, en die verwydering van die Satan en sy saad vanaf die aarde, sal alles weer herstel wees soos dit was voordat Adam geval het.  Wat ‘n heerlike vooruitsig! En om te dink ons is nou die geslag waarin die finale vervulling van hierdie proses gaan begin!

**Verse 27-33:** Die reinigende vuur (verse 27-33): Met die Assiriërs, wat die onmiddellike bedreiging was, as aanknopingspunt, beskryf die profeet vir ons hier die finale gerig wanneer God hierdie hele wêreldstelsel met vuur gaan verbrand en sy vyande en die van sy volk totaal gaan vernietig.

Soos ons in Eségiël 38:4 sien, sal die volke net soos Gog, teen hulle sin deur God opgeroep en gedwing word om teen Hom op te trek tot hulle eie verderf.  Ons moet al die onrus en verset en opstand van die heidense nasies van vandag in hierdie lig sien.  Maar voor die finale toetrede van die Allerhoogste tot die stryd, sal die druk wat die heiden op Israel toepas, eers dien tot haar suiwering en verootmoediging.  In haar benoudheid - (vgl. Jer. 30:7) sal Israel weer haar toevlug tot haar Steenrots - (vers 29), dit is die HERE, neem.
Wanneer die HERE met vlam en verterende vuur met Israel se vyande afgereken her, sal Israel weer juig met tamboeryn en siter; musiek soos Israel gejuig het toe Farao en sy hele leër in die see verdrink het - (Ex. 14:24; Ex.15:21; Open. 15:3-4; Deut. 32:4, 43.
Lees my kommentaar op hierdie paar verse in my boek “Die Boek van Openbaring”.

Maar hierdie keer sal die graf van die heiden nie meer die Rooi See wees

nie, maar Tofet, die plek van verbranding, dit wil sê, die hel wat vir die duiwel en sy engele toeberei is - (lees Matt. 25:41).
Lees ook Jeremia 7:31 om te sien waar hierdie woord vandaan gekom het.
Die "Koning" hier dui profeties op die duiwel self - (lees Open. 20:10) en al die konings en stelsels wat sedert die val van Adam deur hom verlei is.

**Jesaja 31:1-9.**
Juda (simbolies, profeties) teen die Egiptiese bondgenootskap gewaarsku:
Die HERE sal self Jerusalem beskerm - (verse 1-9).
Hier is 'n baie ernstige waarskuwing vir ons in hierdie dae. Juda het op haar bondgenootskap met Egipte gesteun omdat Egipte 'n groot leër van perde en ruiters en strydwaens gehad het, en nie op die HERE, die Heilige van Israel nie. Die "perde" van Egipte is vlees en nie gees nie. As die HERE sy hand uitstrek, dan val beide die wat help en die wat gehelp word.
Lees Jesaja 37:36 om te sien hoe maklik dit vir die HERE is om uit te help as ons op Hom vertrou.
Die laaste gedeelte van vers 4 lees soos volg in die NAV:
"so sal die Here die Almagtige, wanneer Hy neerdaal, sy oorlog veg op Sionsberg, op die heuwel waar Sion lê".

Die waarborg hier is dat net so min as wat 'n leeu sy prooi sal prysgee, al raas die wagters ook hoe, net so min sal die HERE vir Sion (dit is Israel) prysgee. Hy sal ook net soos 'n voël wat oor haar nes en haar kleintjies fladder om dit te beskerm, so sal die HERE ook vir Jerusalem beskerm.

Daar is ook 'n betekenisvolle bevestiging hiervan in die bevryding van Jerusalem in 1917. Ek haal hier uit my boekie "Die Wederkoms van Christus" aan: "Byna 3,000 jaar gelede het die Bybel al voorspel dat die mens eendag sou vlieg, iets fantasties vir daardie dae. En dit was gemaak in verband met die bevryding van Jerusalem. Jesaja het dit voorspel in:
Jesaja 31:5;

> Soos voëls wat fladder, so sal die HERE van die leërskare Jerusalem beskut, beskut en red, verskoon en bevry.

Dit is in die jaar 1917 vervul toe Generaal Allenby en sy manskappe die Turke uit Jerusalem verdryf het sonder om 'n skoot te skiet of iets in die geskiedkundige stad te beskadig. Allenby was 'n diep gelowige man en het gebid dat God dit vir hom sou moontlik maak. Die Turke was vasberade om Jerusalem tot die laaste man te verdedig.
Op die môre van 8 Desember 1917 was die teks wat vir die Engelse troepe voorgelees is uit Jesaja 31:5 geneem: "Soos voëls wat fladder - - - - - - -".
Op die volgende dag, die negende Desember, het Generaal Allenby die 14de Bomwerper Eskader van die destydse R.F.C. (Royal Flying Corps,

die voorloper van die R.A.F. - Royal Air Force) uitgestuur om die Turkse posisies net buite Jerusalem te bombardeer. Dit het so ‘n konsternasie veroorsaak, dat dit tot hulle oorgawe gelei het. Dit is baie interessant om op te merk dat die leuse van hierdie 14de Eskader ‘n Arabiese een was, wat as dit vertaal word, beteken: “Ek sprei my vleuels, en ek hou my belofte”.
Vir die dag wat op die oorgawe van Jerusalem gevolg het, die 10de Desember 1917, was die Godsdiensles vir die troepe, wat geneem is uit die Kalender van die Engelse Kerk vir daardie dag, geneem uit Jesaja 40 en het as volg gelui:
Jesaja 40:1-2;
1 Troos, troos my volk, sê julle God.
2 Spreek na die hart van Jerusalem, en roep haar toe dat haar stryd verby is, dat haar skuld betaal is, dat sy uit die hand van die HERE dubbel ontvang het vir al haar sondes.

Kan hierdie merkwaardige opvolging van gebeurtenisse as toevallig beskou word? Ons sal verderaan sien dat hierdie bevryding van Jerusalem in 1917 ook een van die uitstaande tekens van die wederkoms van Christus is. Dat dit juis met behulp van vliegtuie gedoen moes word, sonder om ‘n skoot te skiet, of ‘n bom te laat val, is wonderbaarlik”. (Tot sover die aanhaling uit my boek “Die Wederkoms van Christus”.

**Verse 6-9:** Word daar ‘n beroep op die kinders van Israel gemaak om na Hom van wie hulle diep afvallig geword het, terug te keer. In daardie dag wanneer die HERE vir Israel deur die heiden sal tugtig en dan met die heiden self sal afreken, sal Israel al haar silwer en goue afgode weggooi. Die Assiriërs, en by implikasie al die vyande van God, sal in daardie dag nie deur mensehand val nie, maar deur die hand van God, net soos in Jesaja 37:36.
Lees ook: Joël 3:14-18; Nahum 1:3-7; Sef. 1:14-18; Jer. 25:31-33; Matt. 24:27-28.

# Jesaja 32

(Jesaja 32:1:20).

## Die Messiaanse Heilstaat

**Jesaja 32:1-8.**
In hierdie gedeelte kry ons weer die vooruitskou van "Die Dag van die HERE" (lees Jes. 2:10-22; Open. 19:11-21) en die seëninge van die Koninkryk wat daarop sal volg. Dit is weer tipies van die profeet en patriot wat Jesaja was. Hy kon net nie by die strafaankondiginge bly nie, maar moes ook kort-kort deur die wolke van oordeel kyk na die heerlike sonskyn wat daarop sou volg wanneer die Son van Geregtigheid sou opgaan, met heling in sy vleuels - (Maleági 4:2).
**Vers 1:**

> KYK, 'n koning sal regeer in geregtigheid, en die vorste sal heers volgens reg.

Daar is talle van Skrifte wat hierby aansluit, want die hele Bybel is vol daarvan. Dit is nie Satan wat uiteindelik gaan regeer nie, maar Jesus; en Hy gaan nie alleen regeer nie, maar al diegene aan wie Hy dit beloof het.
Lees: Matt. 19:27-30; Open. 3:21; Jer. 3:15-18; Jer. 23:5-8; Jes. 9:5-6; Jes. 11:1-9; en nog baie meer sulke Skrifte.

Soos in baie ander van die profesieë van die Bybel vind daar dikwels 'n ineensmelting van die nabye en verre toekoms plaas. Ons vind dit ook baie in Jesaja, en veral in Hoofstukke 32 tot 35. Die toestande van Israel in Jesaja se tyd word dikwels ook gebruik om die verre toekoms teen die eindtyd uit te beeld, veral "Die dag van die HERE" - (Jes. 2:10-20; Open. 19:11-21), en die geseënde tydperk van die koninkryk wat daarop sal volg.
Ons wat nou in die eindtyd leef, en dus al die woede van "Die dag van die HERE" gaan ondervind, moet ons visie van die KONINKRYK SEËNINGE wat daarop gaan volg, duidelik voor oë hou as ons in hierdie kommervolle dae staande wil bly - (Luk. 21:28)..
**Vers 2:**

> En elkeen sal wees soos 'n toevlug teen die wind en 'n skuiling teen die stortreën; soos waterstrome in 'n dor streek, soos die skaduwee van 'n swaar rots in 'n land wat versmag.

In terme wat in Jesaja se tyd goed verstaan kon word, word die karakter van die "vorste" wat saam met die koning sal regeer, vir ons beskrywe. In 'n dor en woeste land is "'n skerm teen die wind" (NAV), " 'n skuiling teen die stortreën, "waterstrome in 'n dor land", "die skaduwee van 'n swaar rots

in ‘n land wat versmag”, van onbeskryflike groot waarde vir die pelgrim wat sy pad daardeur moet vind. Diegene wat saam met Koning Jesus in die koninkryk sal regeer, sal sulke manne wees. Maar hulle sal hulself alreeds in hierdie “dorre, vyandige en onherbergsame” wêreld (orde) van vandag, waarin ons vreemdelinge en bywoners is, bewys het. Diegene by wie jy vandag werklik skuiling en lafenis en ‘n koelteplekkie in die hitte van die stryd kan vind, is uiters skaars.

Maar dit is hulle wat in die Bybel as die “oorwinnaars” beskou word, en dis hulle wat die “vorste” sal wees wat saam met die Koning sal regeer, want dit is aan hulle wat dit beloof is:
Matt. 19:27-30; Open. 3:21; Rom. 8:16-17; 2 Tim. 2:12; Heb. 11:35; Filip. 3:10-14; Open. 20:46.
Lees ook: Heb. 11:8-10, 13-16.

**Verse 3-4:**

3 “ - - - - - - En die oë van hulle wat sien, sal nie verblind wees nie; en die ore van hulle wat hoor, sal luister;
4 en die hart van die onbedagsames sal leer om te verstaan, en die tong van die hakkelaars sal gou wees om duidelik te spreek.

Hier word die kwaliteit van die volk wat in die koninkryk van vers 1 in vooruitsig gestel word, sal leef, vir ons beskryf. Ons leef in ‘n abnormale en onnatuurlike wêreld. Omdat ons met ons natuurlike oë en ore kan sien en hoor, dink ons dat ons sien en hoor; maar in werklikheid is ons blind en doof. Die oorgrote gedeelte van dit wat werklik is, gaan by ons ongemerk verby. Israel is deur sonde en verdrukking so verstomp, dat daar min is wat ons werklik opmerk.

Sielkundiges bereken dat ons maar net een tiende van ons verstand werklik gebruik. In daardie heerlike koninkryk van vers 1, en met die las wat van ons skouers afgehaal is, sal ons werklik sien en hoor. Dit sal wees soos die kind met slegte oë en net ‘n klein persentasie visie, wat nadat sy haar eerste bril gekry het, uitgeroep het: “Mammie, kyk hoe mooi is die blomme, en hoe helder die sterre!” O, wat gaan die volk nie sien nie, en wat gaan hulle nie hoor nie!
Lees: Jes. 35:10; Open. 5:9; Open. 14:3; Open. 15:3.

**Verse 5-8:**

5 Die dwaas sal nie meer ‘n edele genoem word nie, en van die skelm sal nie gesê word dat hy vernaam is nie.
6 Want ‘n dwaas spreek dwaasheid en sy hart bring onheil voort, deur goddeloosheid te bedrywe en dwaling te spreek oor die HERE, deur die begeerte van die hongerige onvervuld te laat en die drank van die dorstige te laat ontbreek.

7 En die skelm - sy middele is sleg, hý beraam skandelike dade om die ellendiges te ruïneer met leuentaal, ook as die behoeftige spreek wat reg is.
8 Maar die edele beraam edele dade, en hý hou stand in wat edel is.

In hierdie Babiloniese Stelsel, waarvan die val vir ons so mooi in Daniël 2 en in Openbaring Hoofstukke 17, 18 en 19 beskryf word (lees dit ook in my boeke "Die Boek van Daniël" en "Die Boek van Openbaring") is dit juis die dwaas wat 'n edele genoem word en die skelm wat vernaam is. Die standaard is nie karakter nie, maar geld, dit maak nie saak hoe dit bekom word nie, solank jy net nie in die tronk beland nie, en dit is nie maklik nie, want hulle het "slim" (skelm) advokate.

Israel is vandag in net so 'n toestand van verslawing as gevolg van die goddelose wat die arme verdruk, as wat sy was in die dae van Egipteland, en dit sal ook net so 'n groot magsdaad van God verg om haar daaruit te kry. En dit is presies wat nou op die punt staan om te gebeur! En net soos Israel na haar bevryding die land Kanaän ingegaan het, na haar bevryding uit Egipte, so sal ons nou die ware Koninkryk Tydperk ingaan, na ons bevryding.

Dis 'n aangrypende vergelyking dat soos Kanaän deur die Kanaäniete, die afstammelinge van die duiwel en sy engele, beset was, so is die aarde vandag onder die besetting en beheer van daardie selfde nakomelinge en hulle stelsel waarin juis die dwaas en die skelm vernames is. Israel het toe nie die Kanaäniete heeltemal uitgeroei nie, en dit het tot Israel se uiteindelike ondergang gelei. Hierdie keer sal die ware JOSUA (JESUS) sorg dat daar nie een van hulle sal oorbly nie - (Jes. 11:9; Matt. 13:30,40-43).
"Al die huidige wanverhoudinge sal in die Messiaanse heilstaat opgehef wees, en alle skyn sal vir die ware wese plek maak" - "Die Bybel met Verklarende Aantekeninge".

**Net ware geregtigheid bring vrede:**
**Jesaja 32:9-20.**
**Verse 9-11:**
9 STAAN op, geruste vroue, hoor my stem! Sorgelose dogters, luister na my woord!
10 'n Jaar en 'n paar dae - en julle sal sidder, sorgelose dogters! Want dit is gedaan met die druiwe-oes, daar sal geen insameling van vrugte kom nie.
11 Bewe, geruste vroue! Sidder, sorgelose dogters! Trek julle uit, ontbloot julle en gord rougewade om julle lende.

Hier sien ons weer die omstandighede van daardie tyd, en dit wat daarop gevolg het, ineengesmelt met die verre toekoms en die DAG VAN DIE HERE wat sou kom as gevolg van die sonde van die volk van God.
Dit is merkwaardig hoedat in die geskiedenis van die volk van God, die morele toestand van die volk altyd in die vrou weerspieël was.
Paulus sê in: 1 Timótheüs 2:14;

> “En Adam is nie verlei nie, maar die vrou het haar laat verlei en het in oortreding gekom.”

Wanneer dit goed gaan met die vrou, gaan dit goed met die volk. Dit was ons Voortrekkervroue wat onder God, gesorg het dat ons mans suiwer en dapper gebly het.
Dit is asof die duiwel weet dat die vrou die kwesbaarste en die fynste van God se skepping is, want deur haar moet die lewe in die wêreld gebring word, en daarom spits hy altyd eerste sy aanval op haar toe.
Lees ook: Jesaja 3:16-26.
Is dit nie vandag ook so nie? In ons Westerse Wêreld roep die vervalle morele toestand van die vrou ten hemel. Die vrou word die meeste van alles uitgebuit om die volk tot ‘n val te bring. Wat ‘n verantwoordelikheid rus daar nie op die vroue van Israel nie!
Maar is dit nie betekenisvol dat wanneer die gevolge van so ‘n sondige toestand kom, dit juis die vrou is wat die eerste en die swaarste moet ly nie? In kindergeboorte sou sy die grootste pyn ly - (Gén. 3:16), en wanneer wet en orde induiestort, is dit die vrou wat verkrag en onteer word. Let maar self op hoedat in oorlog die oorwonne nasie se vroue die prooi word van die wellus van die oorwinnaar.
Let ook weer op vers 11.

**Verse 12-14:** Wat ‘n verlate toestand word daar nie hier vir ons geskilder nie; en dit alles as gevolg van die sonde van God se volk! Wat kan meer troosteloos en verlate wees as lande wat vol distels staan, en huise wat leeg is, en vreugdepaleise wat in eensaamheid verander het en meer na spelonke lyk as plekke van plesier. Dit is alles altyd die noodwendige gevolg van sonde en van ongeregtigheid.
Dit is soos die Apostel Paulus skryf in:
Romeine 6:23;

> Want die loon van die sonde is die dood, maar die genadegawe van God is die ewige lewe in Christus Jesus, onse Here.

**Verse 15-20:** Maar daar is hoop, loof die Heer! Onse God is ‘n Verbonds God. Hy het ‘n ewige verbond met Abraham, Isak en Jakob en hulle nageslag gesluit.
Lees: Romeine 11:25-29.

Die hele Israel sal gered word, want die genadegawes en die roeping van God is onberoulik, al sal dit ook deur die Benoudheid van Jakob - (Jer. 30:7) kom.

In haar uur van benoudheid sal die HERE nie alleen ingryp nie, maar ook sy Gees oor Israel uitstort, - (vers 15). Dit stem ooreen met Joël 2:28-29 wat oor hierdie selfde tyd handel. Volgens Joël het die heiden soos sprinkane op Israel toegesak en alles kaalgestroop; maar Israel het haar in haar uur van benoudheid voor God verootmoedig, en die HERE het ingegryp en Israel gespaar - (vgl. Matt. 24:22) en die uit haar wat oorgebly het met die Heilige Gees vervul.

Israel se waaragtige bekering weerspieël homself onmiddellik tot in die natuur, deurdat die woestyn in 'n vrugteboord verander en dit so welig, dat dit selfs vir 'n bos gereken word, - (vers 15).
Vergelyk ook: Eség. 34:28-29; Eség. 36:29-30; Jes. 55:12-13; Jes. 65:21-25.

Die resultaat van die reg en geregtigheid wat dan weer in Israel herstel sal wees, sal vrede, rus en veiligheid tot in ewigheid wees, - (verse 16-17). Vrede en veiligheid sal op die aarde heers, - (verse 18-20), wanneer die Koning in geregtigheid sal regeer, en die vorste met reg, - (vers 1).

Verse 19-20, kom weer net vir 'n oomblik as het ware, terug op die toestand soos dit was toe Jesaja hierdie profesie geskryf het. Die wraak van God sal op die Assiriërs neerreën soos hael op 'n bos, en die hele stad (die struktuur) in duie laat stort. Dit dui dan ook weer profeties op ons tyd. Dit is tog die wraak van God in die DAG VAN DIE HERE wat soos hael op 'n bos, op die Babiloniese Stelsel sal neer kom, en dit vernietig.

Maar welgeluksalig is elkeen, dan en nou, wat tenspyte van alles nogtans ploeg en saai (os en esel vry laat loop) want hy sal sy oes maai, God is niemand se skuldenaar nie. Hierdie betekenis kom mooi in die vertaling van "The Amplified Bible" uit.

# Jesaja 33

(Jesaja 33:1-24)

## Assur word gevonnis

**Jesaja 33:1-24.**
Hierdie hoofstuk is nog deel van hoofstukke 32 tot 35 wat handel oor die sonde en straf van die Volk van God, en die koms van die Koning daarna. Ook hier word die gevare en bedreiginge en omstandighede van daardie tyd gebruik om ook die veraf vervulling ten tye van die koms van die Koning aan te dui. Dit sal alles uitloop op die herinstelling van geregtigheid op aarde, en die verlossing van Israel.

Daar moet nou weereens beklemtoon word dat ook hierdie profesie van Jesaja die herstel van Israel en die verheerliking van die God van Israel op aarde as sentrale tema het. Indien ons dit nie raaksien nie, sal ons baie verklarings van ondergeskikte betekenis kan gee, maar die ware boodskap van die profeet verloor.

**Vers 1:** Hier sien ons die algemene waarheid, naamlik dat diegene wat kwaaddoen, van watter aard ook al, uiteindelik self deur die kwaad ingehaal sal word. In hoofsaak word daar egter hier verwys na die vyande van Israel, en hulle nakomelinge in die eindtyd: hoewel hulle dien as die roede in die hand van God om Israel te straf vir al Israel se ongeregtighede, sal hulle aan die einde self gestraf word deur Hom wat regverdig oordeel.

**Verse 1-2:** Israel sal tog in die tyd van benoudheid na die HERE opkyk vir hulp, en Hy sal hulle te hulp kom.
Ons dink aan die volgende Skrifte:
Jer. 30:7; Jes. 49:25-26; Eség. 38:18-23; Joël 2:18-32; Joël 3:16-21; Maleági 4:1-3; 2 Thess. 1:7-10; Open. 19:11-21.

**Verse 4-6:** Soos in die verlede, so ook in die dag wanneer die heiden reken dat hy Israel beroof het, sal hy self beroof word. Ons sien dit vandag al meer en meer hoedat mense in massa opstande soos sprinkane daarop uit is om te beroof en te verwoes, om dan maar net weer self deur mekaar vertrap en van hul buit ontneem te word.

Maar die HERE is bokant al hierdie dinge verhewe want Hy woon in die hoogte. Jesaja 40:22, sê dat die HERE bo die kring van die aarde sit, en dat die bewoners daarvan soos sprinkane is. Hy sal sorg dat daar in Sion

(dit is Israel) reg sal geskied en reg gedoen sal word. Hy is die enigste Een op wie Israel werklik kan vertrou. Israel se kosbaarste besitting is wysheid en kennis, en die ware rykdom wat van Israel nie weggeneem kan word nie, is om die HERE te dien. Al die ander dinge waarop daar so maklik geleun word sal in daardie dag niks baat nie, dink maar weer aan so 'n Skrif soos Jesaja 2:17-22.

**Verse 7-9:** Hier word 'n toneel van verraad en verlatenheid vir ons geskilder. Dit het so geskied in daardie tyd, maar dit is veral 'n profesie vir ons tyd. Die geskreeu het alreeds begin, en die geroep van vrede, vrede, hoor ons al meer, terwyl elkeen kan sien dat daar alles behalwe vrede is. Ons sien alreeds al meer en meer verwoeste stede, en afgebrande bome en plantegroei.

Menselewens het omtrent geen waarde meer nie, bloed en moord en doodslag vervul die mensdom al minder en minder met afgryse. Jeremia 25:33 sê dat die gesneuweldes in die "Dag van die HERE" van die een einde van die aarde tot die ander sal lê, en Matthéüs 24:28 praat van die aasvoëls wat by die dooie liggame bymekaar sal kom. Ja waarlik, diegene in Israel wat nie van hierdie waarheid kennis wil neem nie, sal wreed ontnugter word.

**Verse 10-16:** Hier beloof die HERE dat HY in hierdie tyd sal opstaan tot die stryd. Israel bring niks anders as strooi voort nie, dit wil sê, dit wat uit Israel kom, is waardeloos. Bowendien steek Israel se woorde nog net meer en meer die vuur aan. Al die volke gaan soos afgekapte doringbosse aan die brand gesteek word.

In vers 13 waar daar na die wat ver en die wat naby is, verwys word, is dit gewoonlik die Huis van Israel wat as ver aangespreek word, en die Huis van Juda as naby. Dus ook hier praat die HERE weer direk met die hele Israel. Erken die mag van jou GOD, o Israel! Die sondaars in Sion sal in daardie dag skrik! Wie sal nie van angs sidder wanneer die vure van die laaste dag werklik begin brand nie?
Lees: 2 Petrus 3:10-13; Lukas 21:25-26; Nahum 1:3-6.
Maar vir diegene wat reg doen en in geregtigheid wandel, sal daar beskutting wees. Lees vers 15 weer.
Lees ook: Psalm 91.

In 2 Petrus 1:19, lees ons dat die profetiese woord baie vas is en soos 'n lig is wat in 'n donker plek skyn. Ek is daar oortuig van dat die profesieë onder andere ook geskryf is om die waaksames en verstandiges in Israel te waarsku en voor te berei en toe te rus om die oordele wat oor die aarde

voor die wederkoms van Christus gaan kom, deur te gaan en te staan voor die Seun van die Mens. In die NAV van die Bybel lees Lukas 21:36, soos volg:

> Maar wees waaksaam en bid altyd deur dat julle die krag kan ontvang om deur al hierdie dinge wat gaan gebeur, behoue deur te kom en om voor die Seun van die mens te verskyn.

Die ou Afrikaanse Vertaling sê, “en staan voor die Seun van die mens”.

Om voor ‘n koning te staan beteken om in sy diens te wees, dus saam met hom te regeer. In Open. 3:21, beloof ons Here Jesus diegene wat oorwin, dat hulle saam met Hom sal regeer.

**Verse 17-24:** Hierdie verse beskryf dan ook vir ons die herstel van Sion (Israel) na die wederkoms van haar Messías.
Israel se eie oë sal haar eie Koning, Jesus, die seun van Dawid, op die troon van sy vader Dawid sien wanneer Hy oor die Huis van Jakob koning sal wees tot in alle ewigheid - (Luk. 1:31-33). Die wyd uitgestrekte land is die koninkryk wat die hele aarde sal beslaan.
Lees: Jes. 11:9; Sag. 14:9; 2 Petrus 3:13.

Die dae van verskrikking sal verby wees waarin Israel gedurig bang was dat hulle haar goed sal kom opskryf of waarin jou vyand baas was van wat jy besit.
Lees: Jes. 65:21-25; Amos 9:14-15; Open. 18:11-13.

Ook sal jy daardie vreemde oorheersers, wat ‘n taal spreek wat jy nie eens kan verstaan nie, nie meer sien nie. Die HERE het vir Israel, toe sy uit Egipteland gekom het, gewaarsku dat as sy nie na sy stem luister nie, Hy vreemdes oor haar sal laat heers, en dat die vreemde die kop en Israel die stert sou wees. Vreemdes besit vandag ons land en skryf aan ons voor, vandaar die benarde posisie waarin ons vandag is, en die vreemde wette wat daar nou op ons afgedruk word.
Lees Deut. 28:44 in sy verband.

Israel word getroos deur aan haar te sê dat sy Sion moet aanskou, Jerusalem as veilige woonplek waar sy haar feestelike samekomste sal kan vier, en nooit weer bang hoef te wees dat haar tentpenne ooit weer uitgeruk sal word nie. O, hoe smag ons na veiligheid, hoe verlang ons na rus! Kom gou Here Jesus!

In hierdie verheerlikte stad, sal die HERE ons God vir ons heerlik wees. Daar sal ons langs breë riviere woon wat rustig vloei en deur geen oorlogskepe bevaar sal word nie.

Lees: Sagaría 14:8-9;  Psalm 23:1-2.

Die verklaring hiervoor is, is omdat die HERE ons Regter en Aanvoerder en Koning sal wees - (vers 22).  Hy sal ons verlos!
Lees: Eségiël 37:27-28.

Die einddoel van die Godsplan waarop alles uiteindelik sal uitloop, is die herstel van hierdie wêreld soos dit oorspronklik geskape is.  Reg in die middel van hierdie herstelplan staan Israel, God se uitverkore en geroepe volk, met Koning Jesus, die Christus (Messías) op die troon van sy vader Dawid - (Lukas 1:31-33).
Lees ook: Jesaja 24:23;  Obadja 21;  Jesaja 33:17.
Die vyand van Israel sal verswak en oorweldig wees, soveel so, dat selfs die lammes buit sal kan maak.

Omdat die sondes van God se volk vergewe sal wees, sal nie een van hulle meer siek wees nie.  Siekte, oorlog en swaarkry was alles die gevolge van sonde, wat niks anders as die oortreding van God se wet is nie, - (lees 1 Joh. 3:4).  Regdeur die profete sien ons die wonderlike boodskap dat die Verlosser, die Messías, sou kom om Israel se sonde op Hom te neem, en dus ook Israel se siekte.  Elkeen wat dit reeds nou al waarlik wil glo, en volkome sal toeëien, sal reeds nou al volkome gesond word.  Die dag sal kom, en is nou naby, dat Israel dit waarlik sal glo, en as nasie gesond sal word.
Lees: Matthéüs 9:2-8.
Lees ook die volgende tekste in Jesaja wat bewys dat die Christus sou kom, en Israel se sonde wegneem:
Jes. 38:17 (met Miga 7:18-19); Jes. 40:1-2; Jes. 41:10,14; Jes. 43:3, 11, 24-25; Jes. 44:6,21-23; Jes. 45:17; Jes. 49:14-16, 25-26; Jes. 53:8, 11-12; Jes. 60:21; Jes. 63:1.
Lees ook die bekende: Jer. 31:31-34 met Heb. 8:8-12.
Daar is baie meer sulke Skrifte, die Skrif is daar vol van.

Selfs die huurling Profeet Bíleam sê die volgende van Israel (profeties) volgend die “Amplified Bible”: “God has not beheld iniquity in Jacob, for he is forgiven, neither has He seen mischief or perverseness in Israel, for the same reason.  The Lord his God is with Israel, and the shout of praise to their King is among the people” - (Rom. 4:7-8;  1 John 3:1-2).

# Jesaja 34

(Jesaja 34:1-17)

## Die dag van die HERE: Armagéddon

**Jesaja 34:1-17.**
Voordat die HERE sy koninkryk op aarde kan vestig, moet Hy eers die huidige Babiloniese Stelsel (wat niks anders as die koninkryk van Satan is nie, - Lukas 4:5-8; Joh. 14:30; Joh. 16:11; 2 Kor. 4:4) totaal vernietig. Hierdie hele hoofstuk handel daaroor.

Edom, die nageslag van Esau, was nog reg deur die eeue heen, aan die spits van alle verset teen God. Dit is hierdie mense wat nog altyd alle opstand teen God en sy volk georganiseer het. Eendag wanneer alles openbaar sal word, sal dit met verbasing ontdek word hoedat hierdie geslag van Esau en sy nageslag altyd die instrument in die hand van Satan was om die Godsplan te beveg en te dwarsboom.

Ons moet dus in hierdie profesie nie net na die landstreke van die Bybel waar Edom homself gevestig het, kyk nie, maar na die sisteem waarvan Edom die stigter en aanhitser is. Indien ons hierdie insig nie het nie, sal ons hierdie en ander profesieë waarin dit oor Edom gaan, nie verstaan nie.

**Verse 1-3:** Hier sien ons dat alle nasies en volkere aangespreek word. Ja, ook Israel sal getref word, maar nie uitgeroei word nie; ‘n oorblyfsel sal oorbly.
Lees: Jes. 13:6-11; Jer. 25:30-33, en nog baie meer.
U kan ‘n studie van DIE DAG VAN DIE HERE maak deur dit met behulp van ‘n goeie konkordansie deur die Bybel te volg. Dit sal vir u baie aktueel word wanneer u besef dat ons nou in daardie tyd leef.

**Vers 4:** In hierdie GROOT DAG wanneer die HERE kom om hierdie hele wêreldstelsel te oordeel en omver te werp, sal selfs die hemele verander word, en die elemente aan die brand slaan.
Lees: 2 Petrus 3:10-13.

Om ‘n beter begrip van hierdie grootse gebeurtenis te kry, moet u my boekie “Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde” lees. Die mens gaan te staan kom voor die openbaring van die almag van God soos hy dit nog nooit vantevore gesien het nie. Van daardie dag of en verder, sal daar nie meer ongelowiges wees nie. Dit beteken natuurlik nie dat almal tot bekering sal kom nie, want daar is diegene wat nooit die HERE sal

aanneem nie. In Openbaring 20:7-10 lees ons dat nadat die duiwel na die duisend jaar losgelaat word, menigtes hom weer in hul verset teen God sal volg. Dit sal natuurlik die nakomelinge wees van diegene soos Edom en andere wat dieselfde saad in hulle het wat nie van God is nie.

**Verse 5-7:** Hierdie is 'n verdere beskrywing van die wraak van die HERE op hierdie nasies wat die instrumente van die duiwel is om die Koninkryk van God teen te staan en te wil vernietig.
Lees: Open. 19:11-21; Open. 11:15-19; Jes. 63:1-6; Ps. 2:1-12; Ps. 83:1-19.
Bosra self was 'n belangrike stad in Edom, die "Bybel met Verklarende Aantekeninge" sê dit was die hoofstad van Edom. Die klein dorpie "el-Busaireh" (wat "klein Bosra" beteken) staan vandag op dieselfde plek; dit is 'n paar kilometer ten suidooste van die Dooie See, naby die pad na Petra.

**Vers 8:** Hier vind ons die verklaring vir die verskriklike toorn van God. Al die nasies van die wêreld wat nie van Israel afkoms is nie, is onder die aanvoering en inspirasie van Edom daarop uit om Sion, dit is Israel, uit te roei, soos ons onder andere in Ps. 83:5 gesien het. Hulle weet dat as hulle daarin slaag, het hulle die hele Godsplan omver gegooi, en sal Jesus nooit kan terugkom om die Godsryk hier op aarde te kom vestig nie. Satan sal dan ook nooit onttroon kan word, en die mensdom verlos word nie. Dit is waarlik 'n kwessie van die "regsaak" van Sion. Ons sien dit vandag so duidelik in die dubbele standaarde wat daar teen Suid-Afrika toegepas word.
Wanneer ons 'n bietjie op hierdie saak ingaan, sal ons sien dat dit 'n liberalistiese gees is wat van ver af kom, en dat die aanstigters daarvan dieselfde as die wat vaders van die Kommunisme is. En ondersoek ons hulle, vind ons dat hulle dieselfde Edomiete is as die wat die massas aangehits het om Jesus te kruisig. Dit is hulle vir wie Jesus gesê het dat hulle kinders van die duiwel en 'n addergeslag is, - (Joh. 8:44; Matt. 23:33; Luk. 11:49-51). Dit is met die oog op hierdie tyd en hierdie omstandighede wat vir ons in hierdie vers beskryf word, dat Jesus die gelykenis van die Onregverdige Regter in Lukas 18:1-8 vertel het. Let veral op die woorde "reg", "uitverkorenes" en "die geloof" met sy Wederkoms in verse 7 en 8. Die uitverkorenes van God is Israel, soos elkeen vir homself sal kan vasstel deur net 'n goeie konkordansie te gebruik

Dit is wanneer 'n mens die sleutel van die Israel Identiteit het, en 'n deeglike studie van die internasionale politiek maak, dat jy dan die ware identiteit van hierdie mense, wat as die uitverkore volk van God maskereer, ontdek, en vind dat hulle niemand anders as "Edom" is nie. Vir verdere lig hierop moet u my boek "Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel" lees.

Lees weer Jesaja 63:1-6 en let op die woord “geregtigheid” in vers 1 en “geen helper” in vers 5. Ons wil dus ook vir ons Israeliete in Suid-Afrika sê om nie te vrees nie, die HERE sal vir ons stry, en Hy sal ons regsaak verdedig.

**Verse 9-15:** Hier vind ons ‘n verdere beskrywing van die totale verwoesting van “Edom”. Dit word vir ons in simboliese taal beskryf, en spreek van totale verwoesting en absolute verlatenheid. In Jesaja 13:19-22 het ons ‘n soortgelyke beskrywing van die verwoesting van ou Babilon, wat letterlik so waar gekom het, en ook bevestig is deur reisigers wat die bouvalle daarvan besoek het. Maar dit was natuurlik veral ‘n beskrywing van die figuurlike vernietiging van die hele Babiloniese Stelsel. Dis in hierdie Babiloniese Stelsel waarin hierdie “Edomiete” in die afgelope paar eeue so ‘n uitstaande rol gespeel het.

**Verse 16-17:** Hierdie is net ‘n finale beskrywing van die permanensie van die oordeel van die HERE oor Edom en dit wat deur hom versimboliseer word. Hierin is daar dus ‘n wonderlike versekering vir die herstel van God se koninkryk op aarde. Wanneer dit hier gevestig is, sal dit nooit weer deur “Edom” bedreig word nie. Dit is dus deel van die wonderlike Evangelie, of Goeie Nuus, wat ons aan Israel moet bring; dit sal vir ons krag gee om hierdie kommervolle tyd te deurleef. In Spreuke 29:18 lees ons die volgende woorde volgens die NAV:
“Waar die wil van die Here nie bekend gemaak word nie, verwilder ‘n volk; dit gaan goed met elkeen wat die wet van die Here onderhou.”
Dit is natuurlik die weergawe van die bekende Engelse vertaling wat so lui:

> “Where there is no vision, the people perish.”

Lees ook Hoséa 4:6.

# Jesaja 35

(Jesaja 35:1-10)

## Grootheid en heerlikheid van die Regering van die Messías

**Jesaja 35:1-10.**
Hierdie hoofstuk is so kenmerkend van Jesaja, soos ons dit nou alreeds herhaaldelik aan u gestel het; alhoewel ons nog in die gedeelte is waarin Jesaja as gehoorsame en getroue profeet die oordele van die Here moet uitspreek, kan hy nie help om kort-kort met die Messiaanse Visie deur te breek nie.

**Verse 1-2:** Hier vind ons ‘n beskrywing van die skoonheid en prag van die herstelde natuur wanneer die Messías terugkeer en alles herstel het. Wat ‘n wonderlike troos is dit nie vir ons vandag waar ons al die tekens van sy Wederkoms voor ons oë in vervulling sien gaan nie! Nou lyk alles so vaal en is die aarde geteister met droogtes aan die eenkant en oorstromings aan die anderkant, alles omdat Israel nie op die plek is waar sy as die Volk van God moet wees nie.
In Romeine 8:19 lees ons dat die ganse skepping op die openbaarmaking van die kinders van God wag.
Lees: Jes. 43:20; Jes. 44:21-23.

Israel is die kneg van die HERE wat deur Hom uitverkies is om onder die Messías hierdie wêreld terug te bring om in harmonie met God te wees soos Hy dit oorspronklik geskape het, en dit dan volgens sy volmaakte wet te administreer.
Lees: Gén. 1:26-28; Rom. 8:29-30; Rom. 11:1-2; Filip. 3:20-21; Efé. 1:10-11; Kol. 1:15-16; 1 Joh. 3:1-3.

In Jesaja 11:1-9 en verwante Skrifte vind ons dieselfde verwagting. Die hoop van die wêreld is op Israel se herstel en die koms van die Messías gevestig.

**Verse 3-6:** Hier is wonderlike woorde van troos en bemoediging vir ons in hierdie tyd vir wie dit werklik bedoel is. Die HERE self sal kom om wraak te kom neem teen die vyande van God se volk.
Lees: Sag. 14:1-9; 2 Thess. 1:7-10; Titus 2:13; Jes. 34:8.

In hierdie tyd sal die blindes, die dowes, die stommes en die lammes volkome genees word, net soos die natuur herstel sal word wanneer daar waters in die woestyn sal uitbreek en strome in die wildernis sal ontspring.

Met die eerste koms van ons Here Jesus was daar al ‘n voorsmaak hiervan, soos ons in Matt. 11:5 sien.

**Vers 7:** Hier is nog ‘n verdere beskrywing van die herstel van die natuur ter voorbereiding vir die herstel van God se volk, en daardeur van die hele wêreld. Droogtes en woestyne en wanorde en moeite was nooit die bedoeling van God met die skepping van die aarde nie. Dit het as gevolg van Adam se ongehoorsaamheid gekom.
Die Tweede Adam, wat aan Adam en Eva beloof is, en deur God se uitverkore volk sou kom, naamlik die Messías, sou as Koning van hierdie volk, met sy wederkoms alles kom herstel. Dit is die boodskap van die profete. Indien dit buite rekening gelaat word, of heeltemal anders vertolk word, sal die Bybel onverstaanbaar word, en sy hele boodskap verloor. En dit is presies wat gebeur het.
Kom laat ons terugkeer na die basiese Boodskap van die Bybel, en laat ons onsself voorberei vir die koms van die Messías en die herstel van die ware Israel. Dit is die wêreld se enigste hoop. Dit staan voor die deur.
Lees: Matthéüs 24:33.

**Verse 8-10:** Hier is dit duidelik dat dit op ‘n letterlike aardse herstel dui. Daar sal ‘n grootpad vanaf Egipte deur Palestina, tot in die gebied wat in die Bybelse dae as Assirië bekend gestaan het, wees, sodat die nasies van Israel daarlangs kan beweeg om na Jerusalem te kom. Geen onreine of onheilige sal daarop kan beweeg nie, maar dit sal net vir ‘n verloste Israel wees. Selfs die geringste in Israel wat as dwaas volgens menslike standaarde beskou word, sal dit kan gebruik sonder om te verdwaal.

Hierdie gebied is die ware erfenis wat die HERE aan Abraham beloof het, en wat Israel tot vandag toe nog nooit beërf het nie, - (lees Gén. 15:18). Dit sluit die hedendaagse Jordanië, Sirië, Irak, Oostelike Turkye en Westelike Iran in.
Die nie-Israel nasies wat Armagéddon oorleef het, sal ook optrek na Jerusalem om deur Israel geleer en gedissiplineer te word, maar vir hulle sal daar ander paaie wees. Dit is ook duidelik dat hulle nie Jerusalem sal kan ingaan nie, maar buite sal bly en vandaar hulle skoling en opdragte sal ontvang.
Die uitstaande kenmerk van Sion - (sien vers 10) sal wees, gejubel, vreugde, blydskap en geen kommer of gesug meer nie. Wat ‘n wonderlike dag, geen wonder dat die duiwel nou juis besig is om sy uiterste te doen om Israel uit te roei sodat hierdie Skrifte nie vervul kan word nie.
Lees die volgende Skrifte saam met hierdie gedeelte: Jesaja 2:2-5; Jes. 11:16; Jes. 19:23-25; Jes. 66:18-21; Eség. 37; Sag. 14:16-21; Matt. 24:31.

# Jesaja 36, Jesaja 37, Jesaja 38, Jesaja 39

## Jerusalem word deur die Sanherib opgeëis

**Historiese tussenstuk:**
**Jesaja 36:1 tot Jesaja 39:8;**
**2 Konings 18:13 tot 2 Konings 20:19; 2 Kronieke 32.**
Hierdie hoofstuk is die historiese tussenstuk tussen die twee hoof afdelings van Jesaja, naamlik Jes. 36:1 tot Jes. 39:8; beskryf:
1) Die inval van Juda deur Sanherib, koning van Assirië –
   (Jes. 36:1 tot Jes. 37:34);
2) Sy neerlaag - (Jes. 37:36-38);
3) Die siekte en herstel van Hiskía - (Jes. 38:1-22);
4) En sy dwaasheid - (Jes. 39:1-8).
   Vergelyk: 2 Kon. 18:13 tot 2 Kon. 20:19.

**Jesaja 36:1- 22:**
Sanherib se inval en die HERE se ingryping - (Jes. 36 en Jes. 37)

**1. Die Inval - (Jes. 36:1-3):**
Dit was agt jaar na die val van Samaría en die wegvoering van die Tien Stamme in ballingskap - (2 Kon. 17; 2 Kon. 18:10). Al die versterkte stede van Juda is ingeneem behalwe Jerusalem wat die HERE op 'n bonatuurlike wyse bewaar het - (Jes. 37:33-39).
Die rabsake was die hoogwaardigheidsbekleërs ("hoofadjudant" NAV) wat die Assiriese invalsmag teen Jerusalem gelei het - (Jes. 36:2-4, 11-22; Jes. 37:4-8; 2 Kon. 18:17-37; 2 Kon. 19:4-8).

**2. Die Dreigement van die Adjudante - (Jes. 36:4-21):**
Hier gebruik hulle dieselfde metode van ondermyning, verkleinering en dreigemente wat maar dwarsdeur die eeue deur die vyande van die volk van God gebruik is, naamlik die slim vermenging van waarheid, onweerlegbare feite (soos bv. die verraderlikheid van Egipte, - (vers 6), die onmag van die gode van die nasies om hulle te verlos, -(vers 19), spot en verkleinering, - (vers 8), dreigemente, - (vers 12), en mooi beloftes, - (vers 16); ook die verdraaiing van Hiskía se hervormings, - (vers 7), waar Hiskía juis die afgodsaltare verwoes het, en beveel het dat net die HERE aanbid moes word, en dit net in Jerusalem). Hy verdraai ook Jesaja se profesie waar die HERE vir Israel gewaarsku het dat Hy die Assiriër teen hulle sou bring as gevolg van hulle sonde, - (sien vers 10 met Jes.10:6,12). Hy maak ook skadelike gevolgtrekkings van vals godsdienste - hy sê dat omdat die gode van die ander nasies hulle nie teen die koning van Assirië kon beskerm nie, sou die God van Israel haar ook nie van sy koning kon

bevry nie, - (verse 18-20). Maar die mense op die muur het hom op bevel van die koning nie geantwoord nie, want dit was duidelik dat die adjudante in niks wat hulle sou sê belang gestel het nie, - (vers 21).

**3. Die Dreigemente van die Adjudante (rabsake) aan Hiskía oorgedra - (Jes. 36:22 tot Jes. 37:4):**

Toe die dreigemente van die koning van Assirië aan Hiskía oorgedra is, het hy sy klere geskeur en in rougewaad na die huis van die HERE gegaan. Hy het geweet waar sy toevlug gelê het. Dit is so 'n les vir ons vandag waar die vyand ons ook van alle kante bedreig en ook met ons God begin spot en op die punt staan om vir ons te vra waar ons God is, - (lees Joël 2:17). Die tyd het nou vir ons aangebreek om te doen wat die HERE vir ons deur Joël 2:12-17 sê, want dit het op ons in hierdie tyd betrekking. Is die dinge van die ou tyd nie vir ons in die Skrif opgeskrywe om as waarskuwing te dien in hierdie tyd waar die eindes van die eeue op ons gekom het nie?

Lees: 1 Korinthiërs 10:11; Romeine 15:4.

Die tweede stap wat Hiskía geneem het, was om na Jesaja te stuur om hom die droewige nuus van die vyand se bedreiging en lastering mee te deel, en hom te vra om by die HERE vir die oorblyfsel in te tree. Dank God, dat daar nog 'n profeet was om na te gaan, 'n man wat nog by die lewende God kon intree vir sy volk en wat nog God se stem kan hoor.

Dit klink ook net 'n bietjie volgens Hiskía se woorde asof hy self 'n bietjie uit voeling kon geraak het met God, tenspyte van sy hervormings. Hoekom sê hy dan vir Jesaja "Miskien sal die HERE u God die woorde - - - hoor". Het hy sy vrymoedigheid teenoor die HERE verloor, dat hy nou van Hom as Jesaja se God praat? Kan dit dalk die rede wees waarom die vyand 'n opening gekry het om Juda so te bedreig? Dit was nog altyd so dat wanneer die leiers van Israel in die regte verhouding met God was, die volk ook gehoorsaam aan Hom was, en dat die vyande van Israel dan vir Israel gerespekteer en gevrees het.

Lees: Deut. 28:10-14; Lev. 26:1-13.

Is ons volk, met leiers en al, nie vandag in dieselfde toestand nie? Ons noem onsself ook 'n Christelike volk, maar is die lewende God werklik ons God? Ken ons sy woord? Ken ons, ons geskiedenis? Weet ons wie ons werklik is? Vertel ons herder dit vir ons? Waar is ons profete?

**4. Boodskap van die HERE aan Jesaja - (Jes. 37:5-7):**

Koning Hiskía was gelukkig dat hy nog so 'n profeet van die HERE as Jesaja gehad het wat die stem van die HERE kon hoor en vir Hiskía kon laat weet wat die HERE gesê het. Wat 'n gerusstelling moes dit nie vir hom

gewees het nie? Sal ons in hierdie donker dae van ons eie volksbestaan nie die HERE ernstig bid om vir ons ook weer profete te gee wat dieselfde vir ons leiers kan doen nie?
Maar is dit nie dalk by ons ook weer 'n geval dat ons leiers nie meer van die HERE as van my God kan praat nie?

**5. Sanherib se Boodskap aan Hiskía - (Jes. 37:8-13):**
Hier vind ons maar net weer dat die koning van Assirië met dreigemente en verkleinerings kom. Let veral daarop hoedat hy die God van Israel verkleineer deur Hom met die gode van die ander nasies te vergelyk. Hy laat weet vir Hiskía dat as die gode van die nasies wat deur sy vaders uitgeroei is, hulle nie kon red nie, hoe sou die God van Israel dit dan kan doen?
Dit is presies wat Joël 2:17 sê: Hy praat hier van ons tyd en die bedreiging wat nou op ons drumpel is. Hy beskryf baie duidelik vir Rusland en al haar bondgenote wat swart Afrika insluit, wat vir ons gaan aanval en dan ook sal poog om met ons te spot en vir ons te vra waar ons God is.

Dit is wat in Zimbabwe gebeur het nadat die terroriste daar oorgeneem het, dat die swartes in hulle parlement gesê het dat hulle voorvadergeeste sterker was as die God van die witman, want hulle gode het hulle die oorlog laat wen. Dit is waarvoor hulle ook hier in Suid-Afrika wag. Die profeet Joël het dit amper 3,000 jaar gelede voorspel. Dank die HERE, hy het ook voorspel dat die HERE sal ingryp wanneer ons, ons werklik verootmoedig en bid.

**6. Hiskía se Gebed - (Jes. 37:14-20):**
Die inhoud van Sanherib se brief het ons in verse 10-13, gelees. Hiskía het ook weer nuwe moed geskep en meer geloof gehad om daarmee na die HERE te gaan, want Jesaja het aan hom die boodskap van die HERE in verse 5-7, gebring. Daarin het Hiskía alreeds die versekering gehad dat Sanherib nie sou slaag nie, maar self sou omkom.
Hiskía het na die huis van die HERE opgegaan en daar die brief voor die HERE uitgesprei.
Lees in Joël 2:12-17 wat ons in hierdie dae moet maak.

In Maleági 3:6 sien ons dat die HERE nie verander nie. Wanneer ons verlossing kom sal al die nasies vergoed weet dat die HERE God is, en dat Hy ons God is.
Lees: Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-22.

Maar dit sal nie geskied voordat ons nie tot 'n waaragtige bekering in die benoudheid van Jakob gekom het nie.

Lees: Jeremia 30:5-7.

**7. Die HERE se antwoord deur Jesaja - (Jes. 37:21-35):**
Hierdie gedeelte word ook in 2 Konings 19:20-34 weergegee.
Hier sien ons dit wat dikwels geskied, naamlik dat die HERE sekere heidense konings gebruik om ander nasies, en soms selfs vir Israel, te straf. In Sanherib se geval was dit so. Maar dit het hom trots gemaak, en hom laat dink dat daar niemand teen hom bestand is nie, en het hy selfs die God van Israel, die lewende God, uitgedaag.
Dit het natuurlik die toorn van die HERE opgewek, soos ons in vers 22 sien.

Die HERE sê vir Sanherib dat Hy hom deur en deur ken, en dat dit Hy is wat vir Sanherib laat doen wat Hy wil. Lees verse 27-28 en daarmee saam Eség. 38:4, waar ons sien dat die opkoms van Gog en Magog en al sy bondgenote, nou in ons tyd ook 'n beskikking van die HERE is; aan die een kant om ons (Israel) te straf en dan tot berou te bring, en aan die anderkant om Homself voor die oë van die nasies as die Heilige te laat ken.
Lees: Eségiël 38:16, 23.

**8. Verwoesting van die Assiriese Leër - (Jes. 37:36-38) vgl. Jes. 10:12:**
Op hierdie wonderbaarlike wyse het die HERE Jerusalem van die inval van die Assiriërs gevrywaar. Ons sien op baie plekke in die Bybel waar die engele van die HERE tussenbeide getree het, en waar hulle dit weer in hierdie eindtyd sal doen.
Lees: Psalm 103:20 en Joël 3:11.

In Matthéüs 26:53, het Jesus gesê dat as Hy die Vader sou vra, sou die Vader vir Hom meer as twaalf legioene van engele beskikbaar stel. 'n Legioen in die dae van die Romeinse Ryk was 6,000. Twaalf legioene was dus 72,000. As een engel daardie nag 185,000 Assiriërs kon verslaan, dan sal 12 legioene van hulle 13,320,000,000 verslaan. Ons hoef dus nie te vrees nie, die wat met ons is, is meer as die wat teen ons is.
Lees: 2 Konings 6:16-18.

Maar, ons mense ken nie meer die Woord van God nie, en daarom ontbreek die geloof ook, want die geloof kom deur die Woord van God, - Rom. 10:17. Laat ons onsself dan volmaak met die Woord, en ons sal ook vol van geloof wees vir hierdie krisistyd.

**9. Die siekte en wondergenesing van Hiskía - (Jes. 38:1-22)**
vgl. 2 Kon. 20:1-11
**Verse 1-8:** Die verhaal van Hiskía se siekte en wondergenesing word meer uitvoerig in 2 Konings 20:1-11 beskryf.

Lees ook 2 Kronieke 32:24-26.

Hier sien ons een van die baie voorbeelde van die gewilligheid van God om genade te betoon na berou. Skaars het Hiskía om genade gesmeek, of die woord van die HERE kom deur Jesaja dat die HERE vir Hiskía jammer gekry het, en nog 15jaar by sy lewe bygevoeg het. Dit is belangrik om daarop te let dat die HERE dit gedoen het terwille van sy voorvader Dawid - (vers 5).

**Verse 9-22:** In aandoenlike taal spreek Hiskía sy hartseer hier uit by die gedagte van ‘n vroeë dood. Soos in Job en in sommige van die Psalms spreek hy die gedagte uit dat die wat dood is, die HERE tog nie hier op aarde kan loof en prys nie.

Dit lyk asof Hiskía se saak aanvanklik nie met God reg was nie, maar dat hy ook deur sy dood wat vir hom aangekondig was, tot berou gekom het. Hy het toe versekering ontvang dat sy sonde vergewe is - (vers 17; Miga 7:18-19). Hy beloof om sy blydskap te toon deur die HERE te loof en te prys al die dae van sy lewe.

**10. Hiskía se dwaasheid: Die Babiloniese Ballingskap van Juda word voorspel: (Jes. 39:1-8) vgl. ook 2 Konings 24 en 25**

Met hierdie hoofstuk het ons by die laaste van die strafaankondiginge teen die volk van God gekom.

Hier vind ons die gesante van die koning van Babel in Jerusalem. Die geskiedenis van die gesante uit Babel en die profesie dat Hiskía se besittings en seuns na Babel gevoer sou word, kom met geringe wysigings ook in 2 Kon. 20:12-19 (vgl. 2 Kron. 32:25-31) voor.

Hiskía het baie dwaas opgetree om teenoor die gesante van die koning van Babel met sy besittings te spog. Hy het so pas van sy siekte in antwoord op gebed, herstel. Hy moes liewer van sy God teenoor hierdie heidene getuig het. Maar instede daarvan wou hy hulle met sy rykdom beïndruk. Dit het by hulle natuurlik net die voorneme versterk om dit by hom te kom afneem.

Dit was ‘n baie groot gruwel in die oë van die HERE. Sien verse 3-7. Die Profeet Jesaja (natuurlik deur God gestuur) het na hom gekom en vir hom gesê dat al daardie besittings na Babel weggevoer sou word, en dat daar niks sou oorbly nie. Ja, selfs sy seuns sou weggevoer word om hofdienaars in die paleis van die koning van Babel te word.

Die woorde van Hiskía in vers 8 stem ‘n mens tot droefheid. Hy was tevrede om te weet dat dit nie in sy dae sou geskied nie. Die oordeel sou

uitgestel word tot die dae van sy kinders. Dit is so tipies van die mens: solank dit maar net met hom goed gaan in sy tyd, steur by homself nie veel aan wat daar in die dae van sy kinders sal gebeur nie.

Die tragiese verhaal van die vervulling van hierdie woorde word vir ons in 2 Konings 24 en 25 beskryf. Vanaf Jesaja hoofstuk 40 sien ons in ‘n profetiese blik die glorieryke herstel van Israel in die eindtyd.

# Jesaja 40

(Jesaja 40:1-31)

## Die Profeet se Nuwe Boodskap:

**Jesaja 40:1-5.**
**Verse 1-2:**

1 TROOS, troos my volk, sê julle God.
2 Spreek na die hart van Jerusalem, en roep haar toe dat haar stryd verby is, dat haar skuld betaal is, dat sy uit die hand van die HERE dubbel ontvang het vir al haar sondes.

Hierdie eerste twee verse gee vir ons die sleutel tot hierdie tweede deel van die profesie van Jesaja. Die groot tema van hierdie tweede helfte is Jesus die Christus in sy lyde om die versoening van Israel te bewerkstellig om haar gebroke verhouding met God te herstel, en die heerlikheid wat dan in die Koninkryk van God sal volg wanneer die troon van Dawid herstel is en die Christus (Messías) koning oor die Huis van Jakob sal wees en daardie koninkryk vir ewig sal duur.
Lees: Luk. 1:31-33; Dan. 2:35, 44; Dan. 7:13-14, 17-18, 22, 27; Ps. 89:4-5, 28-30, 34-38; 2 Sam. 7:13, 16, 23-29.

Aangesien Israel weer versamel sal word en tot 'n ware bekering sal kom, en dan die middepunt van die nuwe sosiale orde op aarde sal word wanneer die Koninkryk van God op aarde gevestig word, bevat hierdie gedeelte van Jesaja heel gepas baie vurige profesieë aangaande daardie gebeure. Die volledige oorsig van die verlossende lyde van Christus (bv. Jes. 53) gee aanleiding tot die evangelistiese strekking wat so duidelik in hierdie deel van Jesaja uitkom - (bv. Jesaja 44:22-23; Jesaja 55:1-3).

Die verandering in styl, waarvan daar so baie gesê word, is geensins meer merkwaardig as die verandering van tema nie. 'n Profeet, wat terselfdertyd ook 'n patriot is, sal nie van die sonde en op hande synde ballingskappe van sy volk, in dieselfde juigende en jubelende styl skryf as wat hy sou gebruik wanneer hy hulle redding, seën en krag beskryf nie. In Johannes 12:37-44 vind ons aanhalings uit Jesaja 53 en 6, wat beide aan Jesaja toegeskryf word.
Hierdie gedeeltes is uit die Scofield kommentaar oorgeneem.

**Die Sending van Johannes die Doper** (vgl. Matt. 3:3).
**Verse 3-5:**

3 'n Stem van een wat roep: Berei in die woestyn die weg van die HERE; maak gelyk in die wildernis 'n grootpad vir onse God!
4 Elke dal moet opgevul en elke berg en heuwel klein gemaak word;

en die bult moet ‘n gelykte en die rotsagtige plekke ‘n laagte word.
5 En die heerlikheid van die HERE sal geopenbaar word, en alle vlees tesame sal dit sien: want die mond van die HERE het dit gespreek.

Lees ook: Markus 1:3; Lukas 3:4-6; Johannes 1:23.

Hier kan ons duidelik sien dat toe Johannes die Doper hierdie woorde gespreek het, en hierdie aanhalings uit die Profeet Jesaja gemaak het, hy nie net van Jesus se eerste koms gepraat het nie, maar ook van die heerlikheid wat met sy wederkoms gepaard sou gaan.

**En sy Arm sal Heers, -**
**Jesaja 40:6-11:**

Lees dit self in u Bybel.

Hier word die broosheid van die volk vergelyk met gras en die blom van die veld wat vandag daar is, en môre weet jy nie waar dit gestaan het nie. Hierteenoor word die woord van die HERE, wat standhou tot in ewigheid - (vers 6) gestel.

Dit is die vertroosting vir Israel, dat al is hulle so broos, sal hulle as volk nogtans vir ewig bly staan omdat dit so in God se onverganklike woord geskryf staan. Dit is dus goeie nuus vir Israel, vir Juda, vir Sion en vir Jerusalem. Die HERE sal kom en sy arm sal heers.

Israel word baie duidelik in die Skrif as die kudde van die HERE, en Hy as haar Herder, voorgestel.

Lees: Eség. 34:1-31; Joh. 10:11, 14-16; Heb. 13:20; 1 Pet. 2:25; 1 Pet. 5:4.

Die versekering word dus aan Israel gegee dat die HERE vir Israel sal sorg net soos ‘n herder wat sy kudde laat wei, die lammers in sy arm bymekaarmaak en aan sy bors dra, en die lammerooie saggies sal lei - (vers 11). Hierdie profesieë staan nou op die punt van hulle finale vervulling. Dit is dus van die uiterste belang dat hulle nou vir God se volk oopgemaak moet word. In hierdie tyd waarin dit lyk of ons as ‘n volk nie meer ‘n toekoms het nie, sal dit tot groot troos en versterking dien.

**Die Grootheid van God Israel se waarborg dat Hy magtig is om al hierdie beloftes gestand te doen, -**
**Jesaja 40:12-26:**

Lees dit self in u Bybel.

In hierdie wonderlike gedeelte word die almag van God beskryf. Niemand behalwe Hy kan al hierdie dinge doen nie. In vers 22 praat Jesaja onder Goddelike inspirasie van die rondheid van die aarde lank voordat ‘n Galileo gebore is.

Die God wat so almagtig en wonderlik is, is Israel se God, en Hy is net so almagtig om al sy beloftes aan Israel tot in die fynste besonderhede waar te maak.

**Laat Israel nie moedeloos word nie, -**
**Jesaja 40:27-31:**
Lees dit self asseblief.
Hierdie wonderlike versekering geld veral vir hierdie eindtyd. Dit het al dikwels in die verlede gelyk asof die HERE sy volk Israel vergeet het, en dat die vyand die oorhand oor haar gaan kry, en haar gaan uitwis.
Maar hierdie beloftes is veral vir nou vir ons tyd bedoel, want dit is in hierdie tyd dat die vyand besig is om hom voor te berei vir sy finale slag om Israel uit te roei.
Lees: Ps. 2; Ps. 83; Open. 11:15-19; Mal. 3:6; Luk. 18:7-8.

Hierdie woorde is wonderlike vertroosting en versterking vir ons in hierdie dae van bedreiging en stryd en spanning. Dit lyk of die heiden en die internasionale magte agter die skerms, wat hom aanspoor, onstuitbaar is. Ons het nodig om hierdie woorde wat in hierdie paar verse opgeteken staan, oor en oor vir onsself te herhaal totdat dit onuitwisbaar in ons gees en verstand ingegraveer is. Dit gaan ons krag en behoudenis wees.
Die woorde “kry nuwe krag” in vers 31 het die betekenis van om jou krag hernieu te kry of om te ruil vir God se krag. Daar is baie voorbeelde in die Skrif waar God se krag op persone in oomblikke van krisis gekom het.

# Jesaja 41

(Jesaja 41:1-29)

## God se Bemoediging aan Israel

**Jesaja 41:1-7:**
Lees dit self asseblief.
Die woord “eilande” in die eerste vers moet lees “kuslande”. Hier in die eindtyd is dit Israel wat die kuslande van Wes Europa bewoon. Van hulle nakomelinge het natuurlik ook na ander lande getrek, soos bv. ons blankes na Suid-Afrika.
Die meeste Bybel kommentators beskou die een uit die Ooste as Kores vir wie die HERE in sy tyd onoorwinlik gemaak het. Die HERE gebruik dit dan om Israel daardeur gerus te stel, dat Hy in die eindtyd, waarom dit gaan, haar nie sal laat ondergaan nie. Ons sien dit baie duidelik in die volgende afdeling.

**Laat Israel sy verlossing verwag, -**
**Jesaja 41:8-20:**
**Verse 8-9:** Sien ons baie duidelik dat dit die volk van Israel is wat uitverkies is. Bowendien noem die HERE ook vir Israel sy kneg en verseker haar dat Hy haar nie verwerp nie. Regdeur die eeue heen was daar maar net een volk wat deur die HERE gebruik is om sy werk te doen, en dit was Israel, die ware Israel, en nie die valse nie.

**Vers 10:** Spreek die HERE tot Israel om nie bevrees te wees nie, Hy sal haar help en haar ondersteun met sy reddende regterhand. Wat ‘n troos is dit nie vir ons in hierdie tyd van benoudheid en bedreiging nie! Ons moet onsself en mekaar hiermee ondersteun en bemoedig.

**Verse 11-13:** Sien ons dat dit juis diegene is wat ons wil vernietig wat self vernietig sal word. Ons moet dus nie vrees nie, net vertrou, en doen wat die HERE welbehaaglik is.

**Vers 14:** Word Israel vergelyk met ‘n wurmpie, so nietig is sy in haarself, maar die HERE, die Heilige van Israel, is haar Helper en haar Losser. Hierdie woord “Losser” het ‘n groot betekenis.
(Ek haal hier weereens aan uit die “Scofield” Bybel, uit sy nota by Jesaja 59:20):

**Verlossing: Die Naasbestaande tipe, opsomming.**
Die Naasbestaande-Verlosser, - “gâ’al” in Heb. is ‘n pragtige tipe van Christus.
1. Die naasbestaande verlossing was van persone, en ‘n erfenis -
(Lev. 25:48,25; Gal. 4:5; Efé 1:7, 11, 14).

2. Die Losser moet ‘n naasbestaande wees -
(Lev. 25:48,49; Rut 3:12-13; Gal. 4:4; Heb. 2:14-15).
3. Die Losser moes in staat wees om te verlos -
(Rut 4:4-6; Jer. 50:34; Joh. 10:11, 18).
4. Verlossing word bewerkstellig deur die “**gâ’al**” wat die verskuldigde prys tenvolle betaal
(Lev. 25:27; 1 Pet. 1:18-19; Gal. 3:13).

By die woord “kneg” in vers 8 het die “Scofield” Bybel die volgende nota:
“Daar word drie diensknegte van die HERE in Jesaja genoem:
1) Dawid - (Jes. 37:35);
2) Israel die nasie - (Jes. 41:8-16; Jes. 43:1-10; Jes. 44:1-8, 21; Jes. 45:4; Jes. 48:20);
3) Messías - (Jes. 42:1-12; Jes. 49; die hele hoofstuk, maar let veral op verse 5-7, waar die Dienskneg, Christus die diensvolk herstel; Jes. 50:4-6; Jes. 52:13-15; Jes. 53:1-12).

Israel die nasie was ‘n ontroue dienskneg, maar sal na haar herstel en bekering nog berge (koninkryke) dors. Daar word geen klag van ontrouheid of mislukking teen die Dienskneg Christus ingebring nie.
Vergelyk ook vers 8 met: Luk. 19:9-10; Gal. 3:29; Luk. 1:54-55.
Hieruit is dit baie duidelik dat ‘n mens nie die erfgenaam van Abraham word omdat jy gered is nie, maar dat jy gered word omdat jy die nageslag van Abraham is. Ons God is ‘n getroue en ‘n Verbonds God. Ons kan dus aanspraak maak op redding vir onsself en vir ons mede Israeliete (ook ons kinders en dierbares) omdat ons die nageslag van Abraham is, en Abraham die vriend (lett.: minnaar, vgl. 2 Kron. 20:7; Heb. 2:16; Jak. 2:23, volgens die “Verklarende Afr. Bybel”), van God is.

**Vgl. verse 15-16:** met 2 Kron. 14:13-14; Jes. 54:17; Jer. 51:19-20.
Israel word gebruik om die ander volke mee te straf en uiteindelik te onderwerp, al sal daardie volke soms voor die uiteindelike afrekening die sweep in God se hand wees om Israel mee te tugtig.
Vergelyk ook: Openbaring 19:11-21.

**Verse 17-20:** Sien ons hoedat die HERE beloof om Israel nie te verlaat nie, al sal sy in benoudheid wees soos iemand wat in die woestyn van dors versmag. In die herstel sal Hy selfs die natuur verander dat dit vol van fonteine en waterplasse sal wees en begroei met allerhande pragtige bome.
Vergelyk hier: Jes. 43:20-21; Jes. 44:21-23; Rom. 8:18-22.
Hierdeur, met die herstel van Israel, en met die ganse natuur, sal die HERE voor die oë van die nasies verheerlik word. Dit is waarvoor Israel oorspronklik geroep was, maar in haar roeping grootliks misluk het, omdat

die wet nog nie in haar hart geskryf en in haar verstand ingegee was nie. Vergelyk: Deut. 4:5-8; Jes. 2:2-5; Jer. 31:31-34.

**Die Regsgeding met die Heidene en hulle gode word voortgesit, - Jesaja 41:21-29:**
Lees Jesaja 41:21-29.
Bybel Kommentators meen dat die optrede van Kores hier aangekondig word. Dit gee dan aanleiding tot die mening dat hierdie gedeelte eers na die optrede van Kores geskryf moes gewees het, en dat dit dus nie deur Jesaja geskryf kon gewees het nie, want hoe sou Jesaja dan die naam van Kores nog voor sy geboorte kon ken?
Maar dit is juis waaroor dit gaan. Soos u uit hierdie gedeelte kan sien, daag die HERE juis die nasies uit om hulle afgode dinge te laat vertel voordat hulle nog gebeur het. En omdat hulle dit nie kan doen nie, is hulle nie gode nie; maar omdat Hy, die HERE, dit kan doen, is Hy alleen God. Hy het dus aan Jesaja die naam van Kores gegee nog voordat hy gebore is.
Vergelyk verse 22-23 en 25-29.
Lees ook: Jesaja 43:12; Jesaja 46:10.

**Vers 21:** Die “julle” hier is natuurlik die gode van die heidene, lees verse 22-24.
Hier noem die HERE Homself die koning van Jakob.
Lees hiermee saam: 1 Sam. 8:7; 1 Kron. 28:4-5; 1 Kron. 29:23; 2 Kron. 6:10; Jes. 43:15; Luk. 1:31-33.

Dit volg dus dat as Salomo op die Troon van die HERE gesit het, dan moet die koninkryk waaroor daardie troon gevestig is, noodwendig die Koninkryk van God wees, want sy troon kan nie oor enige ander koninkryk bestaan, anders as sy eie nie. Netso, as Salomo op die Troon van die HERE gesit het, en oor die hele Israel regeer het, dan moet Israel die volk van die Koninkryk van God op aarde uitmaak. Die Angel-Saksiese, Keltiese en verwante nasies verrig die werk van die koninkryk in hierdie bedeling.

**Vers 22:** Die “ons” is God en sy volk, en die vorige dinge is vorige voorsegginge en hulle vervulling, - vgl. Jes. 43:9; Jes. 44:7.
Lees ook: Jes. 42:9; Jes. 43:12; Jes. 45:21; Jes. 46:10; Jes. 48:3.
Vergelyk ook: Deut. 18:21-22; Jer. 28:9; Eség. 33:33.

**Vers 23:** “Doen goed, of doen kwaad”. Doen wat julle wil om te bewys dat julle gode is.
Vergelyk: 1 Kon. 18:24; Jer. 10:5; Sef. 1:12.

**Vers 24:** Vergelyk hier Rom. 1:22-23; 1 Kor. 8:4.

Hier kan ‘n mens sien hoe uiters misleidend en vernietigend dit is om ‘n leuen as jou stut en steun te kies.

**Vers 25:** Vir hierdie vers haal ek eers woordeliks uit die “Verklarende Afr. Bybel” aan: Die bewys dat die Here waarlik God is, word gelewer in die optrede van Kores, - vgl. verse 1-7; Jes. 13:17; Jer. 51:11, 28.

Opgang van die son: die Ooste, sien vers 2. Die rigting word blykbaar vanuit Babilonië, die land van Israel se ballingskap bepaal en sinspeel op Medië en Persië as die ryksgebied van Kores.

Een - - - - - aanroep: Kores het die Naam van die HERE gehuldig deur sy bevel te volbring, - vgl. 2 Kron. 36:23; Esra 1:2-11; dit wil nie sê dat hy ‘n gelowige geword het nie.
Hierdie veroweringe van Kores het oor die hele Babiloniese Ryk gestrek, vanaf die Persiese Golf, tot by die Kaspiese See. Dit is in hierdie gebied waar die Tien Stamme na hulle ballingskap deur die Assiriese veroweraars geplaas is. Daar is sommige geleerdes wat die mening huldig dat Kores moontlik self ‘n afstammeling van hierdie verstrooides van Israel kon gewees het, en dat dit juis die ironie van God teen die heidene is, dat Hy een uit sy ballingsvolk geneem het om die bevel vir die terugkeer van die Huis van Juda uit te vaardig om Jerusalem en die Tempel vir die geboorte van die Christus te gaan herbou. Die weë van onse God is onnaspeurlik.

**Vers 26:** Waar die heidene met hulle afgode juis baie aan waarsêery vasgekleef het, daag die HERE hulle uit omdat hulle niemand het om vir hulle vooruit te sê wat gaan gebeur nie.
Vergelyk: verse 4, 22-23; Jes. 40:21.

**Vers 27:** Die HERE is die EERSTE en ook die LAASTE, die ALFA en die OMEGA. Lees: vers 4; Open. 1:8; Open. 21:6; Open. 22:13.
Dit is HY wat aan Sion (Israel) hierdie dinge sê, daarom is daar geen twyfel nie. “Hier is dit”: Naamlik dit wat Ek jou vantevore beloof het, is wis en seker, - (vgl. ook Jesaja 42:9). Die “goeie boodskap” aan Jerusalem is niks anders as die Volle Evangelie in sy persoonlike en nasionale omvang vir Israel nie.
Vergelyk: Jes. 40:9; Jes. 52:7; Jes. 61:1-3.

**Verse 28-29:** Onder die afgode is daar nie een wat as raadgewer, hier in die sin van voorsêer, kan optree nie, omdat hulle niks is en tot niks in staat is nie, - (vgl. vers 24; Jes. 44:9).

# Jesaja:42

(Jesaja 42:1-25)

## Christus die Dienskneg van die HERE:

(vgl. Matt. 12:18-21; Filip. 2:5-8)

**Jesaja 42:1-7.**
**Vers 1:** In sy boek oor Jesaja sê Dr. W.M. Pascoe Goard dat Christus hier as die gevolmagtigde DIENSKNEG van die HERE aan die wêreld voorgestel word. Hy is beide die fondament en hoeksteen van Israel.
In hierdie vers praat die profeet dat hierdie DIENSKNEG (Christus) die reg na Israel sal uitbring.
Maar in Jesaja 41:8 sê die Skrif,

> "Maar jy, Israel, my kneg, Jakob,...";

En in Jesaja 42:19;

> Wie is blind buiten my kneg en doof soos my boodskapper wat Ek stuur?

In hierdie twee verse sê die HERE dat Israel sy kneg is en dat Israel beide doof en blind is. Almal sal saamstem dat dit nie op Christus van toepassing kan wees nie. Voordat Israel dus haar roeping kan vervul om onder Christus die lig van die wêreld te word, sal Israel eers tot die beloofde bekering en ontwaking moet kom waarvan al die profete praat. Dit sal in die BENOUDHEID VAN JAKOB - (Jer. 30:7) geskied.
By die woord "Kneg" in vers 1 het die "Scofield Bybel" die volgende nota: "Daar is 'n tweeledige vermelding van die Komende Dienskneg:
1) Hy word voorgestel as swak, verag, verworpe, geslag;
2) En ook as 'n magtige oorwinnaar, wat wraak neem oor die nasies en Israel herstel (bv. Jes. 40:10; Jes. 63:1-4).

Die eerste beskrywing van Hom het op sy Eerste Koms betrekking, en is vervul; Die tweede op sy Tweede Koms, en moet nog vervul word".

By die woorde "My Kneg" het die "Verklarende Afr. Bybel" die volgende kommentaar: In navolging van die Griekse vertaling, dink vele ook hier aan Israel, - (vgl. Jes. 41:8).

In Jesaja 49:5-6, is dit egter duidelik dat die "Kneg" juis 'n roeping ten opsigte van Israel het, - (vgl. by Jes. 49:3), waar 'n breedvoerige uiteensetting gegee word.

In Matt. 12:17-21 word hierdie gedeelte op Christus toegepas, wat dus bewys dat in die hoogste instansie met "My Kneg" na Hom verwys word.

Sommige meen dat met die “Kneg” hier in eerste instansie die uitverkore volk bedoel word, dan die “oorblyfsel” of gelowige kern van die volk, vervolgens die getroue profete en in finale instansie Christus. Tot sover “Verkl. Afr. Bybel”.

**In wie - - - - - - welbehae het: (vgl. Matt. 3:17; Matt. 17:5; 2 Pet. 1:17).**
Ek - - - - - - gelê: as toerusting tot sy taak, - (Sien Jes. 11:2; Jes. 61:1; Matt. 3:16; Joh. 3:34.
Hy uitbring: die regsorde, wat ten diepste betrekking het op die regte kennis van God, wat van die HERE uitgaan, - (Jes. 51:4), en deur die volke op Sion gesoek word, - (Jes. 2:2-4), sal deur die Messías aan die nasies geopenbaar word. Weereens sover die Verklarende Afrikaanse Bybel.

Dit is ‘n voorspelling van Christus op die troon van sy vader Dawid, in heerskappy oor ‘n versamelde, bekeerde en verheerlikte Israel, na wie die nasies sal opkom om sy heerlikheid gedurende die duisend jaar te aanskou. Israel moes die heerlikheid van die HERE aan die nasies openbaar het deur in sy weë te wandel, - (bv. Deut. 4:5-8), maar het gefaal omdat die wet nog nie in hulle harte geskryf is nie. Hulle sal hierdie funksie vervul wanneer hulle in die “Benoudheid van Jakob” - (Jer. 30:7), tot ‘n waaragtige bekering **as nasie** gekom het, en met ‘n nuwe hart en ‘n nuwe gees - (Eség. 36:26-27) volkome in die Nuwe Verbond sal staan - (Jer. 31:31-34).
Dit moet net beklemtoon word dat die nasies nie tot bekering sal kom nie, want na die duisend jaar en die loslating van die duiwel, kom hulle maar weer in opstand teen God. **Maar** hulle moet die geleentheid hê om die wette van God in **volkome demonstrasie** in ‘n bekeerde Israel te sien. Onse God moet **op hierdie aarde, deur sy volk, voor die oë van die heiden verheerlik word**. Toe Satan die val van Adam veroorsaak het, en daardeur van die ganse mensdom, is dit asof hy vir God wou uitdaag en vir Hom sê dat Hy dit nooit sou regkry om deur die mens sy wette hier op aarde te laat funksioneer nie.

**Vers 2:** In hierdie vers voer die profeet ons eers weer terug na die grondslag waarop “my Kneg”, die Here Jesus, die Messías, dit sou doen. Hy sou nie soos aardse konings met sy eerste koms in vertoon en prag en praal kom nie. Hy sou eers kom om sy volk se skuld te betaal en hulle straf te dra.

**Vers 3:** Sy koninkryk sal nie in die eerste instansie ‘n koninkryk van geweld wees nie, maar van geregtigheid gegrondves op deernis en medelye. Dit is die wêreldstelsel van Satan wat op geweld gegrondves is. Dit sien ons al in Gén. 6, let veral op verse 11 en 13. Deur sy misleiding en aanhitsing

tot ongeregtigheid, laat hierdie stelsel eers die swakkeres struikel, die riet knak, en dan verbreek hy hom. In hierdie stelsel van verslawing kry die struikeling dit die meeste van die tyd nie reg, om weer regop te kom nie, en word doodgetrap deur die massas (omstandighede).

Dieselfde toestand word uitgebeeld deur die beeldspraak van die dowwe lamppit: hy is besig om dood te gaan, en as hy nie jou olie kry nie, of waai die wind (van teëspoed, "die wind van voor") net 'n bietjie sterk, gaan hy dood. Die "Kneg" het gekom om vir hierdie geknakte riet en hierdie dowwe lamppit onder sy volk heling te kom bring, en die weg te kom oopmaak waarin daardie krom rug weer regop kan kom en daardie struikelende skrede weer tot vastigheid en balans kan kom. Hy sou kom om die reg uit te bring, dit wil sê, Hy sou kom om die grondslag van geregtigheid op die aarde te kom herstel.

**Vers 4:** Alhoewel hierdie "Kneg" self dof sou brand en geknak sou word in sy plaasvervangende hoedanigheid, sou Hy self nooit gebreek of uitgeblus word totdat Hy die reg **op die aarde** gegrond (bevestig) het nie. Diegene wat op sy leer sou wag sou die eilande, of meer korrek die kuslande, wees. Hierdie kuslande is niemand anders as Israel wat in die laaste dae hierdie kuslande Noord en Wes van Palestina sou bewoon nie; met ander woorde, die nasies van Wes Europa en hulle wat van hulle afstam. Dit beteken ons Blanke Protestante Nasies sal op die HERE wag om dit vir hulle te kom doen. Die profete wys baie duidelik daarop dat ons in ons tyd van benoudheid, wanneer dit lyk of daar geen reg meer op die aarde gaan wees nie, die HERE (die "Kneg") sal vra om dit vir ons te kom doen - (Lees Eség. 36:37).

**Vers 5:** In hierdie vers gee die HERE net weer sy getuigskrif, naamlik, Hy is die Skepper van die hemele en die aarde. Dit is sy waarborg dat Hy magtig is om dit wat Hy beloof het, ook waar te maak.

**Vers 6:** Die Vader sê vir die Seun (die "Kneg") dat Hy (die Vader) Hom (die Seun) geroep het in geregtigheid, en dat Hy (die Vader) Hom (die Seun) se hand sou vat en sou behoed en in staat sou stel om as die tweede Adam, die Seun van die mens, die Seun van Dawid, die verteenwoordigende Israeliet, die hele Israel tot Hom terug te bring, en volkome te herstel soos Adam was. Dit is sy verbond. En 'n verheerlikte Israel sou 'n lig vir die nasies wees in die sin van - Jes. 2:2-5.

**Vers 7:** Wanneer Israel herstel is, en die aarde bevry is van die dwingelandy van Satan, sal die blinde oë geopen word, en die gevangenes uit hulle donker kerkers uitgehaal word. Dit sal 'n heerlike dag van

bevryding wees wat sal duur vir ‘n duisend jaar totdat Satan aan die einde van die duisend jaar vir ‘n kort tydjie losgelaat word.

**Die HERE trek uit om sy volk te verlos: Jesaja 42:8-17:**

**Verse 8-9:** Die HERE sweer by sy Heilige Naam dat alles wat Hy aan Israel beloof Hy sekerlik sal doen. Hy sal nie sy eer of sy lof aan gesnede beelde gee nie. Net soos Hy die vorige dinge vooruit gesê het, en dit geskied het, so sou Hy ook nuwe dinge sê, en hulle sal ook netso vervul word.
Lees weer Jesaja 41:21-29.

**Verse 10-12:** Met die oog op die wonderlike verlossing wat die HERE deur sy “Kneg” gaan bewerkstellig, word daar ‘n oproep gedoen om aan die HERE ‘n nuwe lied te sing. Dit is weer betekenisvol dat dit juis weer die eilande, of liewer kuslande, is wat opgeroep word om hierdie nuwe lied te sing. Ja waarlik, wanneer Jakob uit haar benoudheid uitkom, sal sy juig. Jeremia sê dat die jonkvrou van Israel haar weer sal versier met haar tamboeryne en sal uitgaan in die koordans van die spelers, en dat die HERE hulle tot blydskap uit hulle kommer sal bring - (Jer. 31:4,13). Die woord jonkvrou - (vgl. Jer. 18:13; Amos 5:2) toon aan dat Israel weer gemaak sal word asof sy nooit gesondig het nie - (vgl. 2 Kor. 5:21). Ja, die blydskap sal in daardie dag waarlik groot wees. Ja, selfs die woestyn en die kaal rotse sal van blydskap jubel.
Vergelyk: Jesaja 43:19-20.

**Vers 13:** Daar is baie plekke in die Bybel wat aantoon hoedat God op DIE DAG VAN DIE HERE ten behoewe van sy volk sal toetree tot die stryd. Hy sal self met sy vyande en die vyande van sy volk afreken.
In Jeremia 25:33 byvoorbeeld lees ons dat die vyande van die HERE se lyke in daardie dag van die een einde van die aarde of tot die ander sal lê.
Lees ook: Jesaja 63:1-6.

**Vers 14:** Dit het al vir Israel gelyk asof die HERE haar vergeet het en aan haar geen reg gaan verskaf nie. Die ontroerendste uitdrukking aan hierdie gevoel van Israel word in Jesaja 40:27, vir ons weergegee:

> “- - - - - My weg is vir die HERE verborge, en my reg gaan by my God verby.”

Wanneer ons hierdie woorde werklik in die gees ervaar, kan ons ook verstaan waarom die HERE deur die profeet vir Israel deur Jerusalem soos volg toeroep:
Jesaja 40:1-2;
1 Troos, troos my volk, sê julle God.
2 Spreek na die hart van Jerusalem, en roep haar toe dat haar stryd

verby is, dat haar skuld betaal is, dat sy uit die hand van die HERE dubbel ontvang het vir al haar sondes.

Soos ons aan die begin van hierdie tweede afdeling van Jesaja gesê het, is dit geen wonder dat die styl van die profeet heeltemal verander het nie. God is ‘n regverdige God en haat die sonde, en sal dit nie ongestraf laat nie. Daarom moes Hy ook sy volk straf vir al haar sondes. Dit het Hom tot diep in sy wese getref dat Hy dit moes doen, want Hy het Israel werklik lief. Hy het haar in sy handpalms gegraveer - (Jes. 49:16).

Hy moes Homself bedwing en swyg en stilhou totdat die aangekondigde strawwe vir ongehoorsaamheid oor sy volk uitgewoed het, - (lees Lev. 26). Maar nou is dit verby hier in die tyd van vers 14, en sal Hy uitskreeu soos een wat baar, maar nie van pyn nie, maar van vreugde. Hy kon nie wag om Israel genadig te wees nie.
In een van sy uitroepe van vertroosting aan Israel te midde van die strafaankondiginge, sê die HERE in:
Jesaja 30:18;

> En daarom sal die HERE met ongeduld daarop wag om julle genadig te wees, en daarom sal Hy Hom verhef om Hom oor julle te ontferm - - - - - ”

Wat ‘n troos en bemoediging en waarborg is dit nie vir ons in hierdie dae waarin so baie van ons vyande en ons eie mense sê, dis klaar met hierdie ou volkie. Baie van ons beste breinkragte vlug selfs die land uit. O, as Israel tog maar net die suiwer boodskap kon hoor! Waarlik, die volk van God gaan te gronde weens gebrek aan kennis.

**Vers 15:** Wanneer die HERE met Israel se vyande afreken sal Hy die berge (letterlik, maar ook figuurlik, waar berge koninkryke voorstel) omvergooi en selfs riviere laat opdroog. Dit spreek natuurlik van die vuuroordeel waarmee God met hierdie wêreld in die gerig gaan tree. Dit sluit baie beslis kernontploffings in.
Lees ons boekie: “Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde”, “Die Groot Verdrukking” en “Die Wederkoms van Christus”.
Lees ook: Nahum 1:3-4; 2 Petrus 3:10-14.

**Vers 16:** Omdat ons so maklik die beginsel om ‘n Skrif in sy verband te sien, uit die oog verloor, is dit nodig om dit hier te herhaal en weer te beklemtoon. Ons is hier besig met God se klag teen Israel oor al haar sondes, maar ook met sy belofte van haar uiteindelike herstel. Wanneer Hy dus hier in hierdie vers praat van “blindes wat Hy sal lei op ‘n weg wat hulle nie ken nie - - - - - ”, dan weet ons dat met hierdie blindes Hy

spesifiek Israel bedoel.
Lees ook:
Jes. 42:18-19; Jes. 43:8; Jes. 56:10; Matt. 15:14; Matt. 23:16; Rom. 11:25.

Maar die wonderlike belofte vir die Volk van God is dat Hy hulle sal lei op ‘n weg wat hulle nie ken nie. Dit beteken dat in God se handelinge met Israel Hy nog altyd vir hulle gedoen het ver bokant wat hulle kon dink of verwag, lees byvoorbeeld Efésiërs 3:20.

Om ‘n blinde te lei op ‘n weg wat hy nie ken nie, is bonatuurlik, net God kan dit doen. Daar is baie sulke voorbeelde in die geskiedenis van Israel: ons dink aan die pad deur die see, die val van die mure van Jérigo, die water uit die rots, die kolom van vuur by nag en die wolkkolom by dag, en nog baie meer. Hierdie vers spreek van ‘n toekomstige verlossing wat so wonderbaarlik sal wees soos ‘n blinde wat langs ‘n pad loop wat hy nie ken nie. Hulle toekomstige verlossing (nou op hande) sal so wonderbaarlik wees, dat dit die van die verlossing uit Egipte by verre sal oortref, lees Jeremia 23:7-8.

Die HERE beloof dat Hy die duisternis voor hulle uit lig sal maak en die hobbelagtige plekke gelyktes. Dit is natuurlik ook figuurlike taal om ‘n wonderverlossing in die eindtyd (dit is nou) uit te beeld. Maar dit sal ook letterlik donker word wanner die eindoordele oor die aarde uitgestort gaan word.
Lees: Jes. 24:1-6; Jer. 4:23-26; Joël 2:30-32; Joël 3:14-16; Sef. 1:14-18; Matt. 24:29-31 met Eség. 30:1-3; Jer. 23:19-20; Jer. 25:30-33; Jer. 30:23-24; Nahum 1:1-7; Open. 1:7.
Dit is verseker want:

“Dit is die dinge wat Ek doen en nie nalaat nie” - (vers 16).

**Vers 17:** Maar die wat nie op God en sy woord vertrou nie, maar op afgode, die sal agteruitwyk en diep beskaamd staan. Omdat Israel in die verlede die HERE verlaat het, en agter die gode van die heidene aangeloop het, het hulle beskaamd daar uitgekom. Ons gode van vandag is ons sogenaamde “verligte” denke, verhoudingspolitiek, ons eie definisies van geregtigheid en naasteliefde, ons eie evangelie en al ons agternaloop van vreemde ideologies. Daarmee probeer ons die guns van die wêreld soek, en onsself op daardie manier beveilig, instede van om die guns van die lewende God, die Verbondsgod van Israel, te soek.

**Vers 18:** Israel is nie net blind nie, maar ook doof.
Lees ook: Jesaja 43:8.
**Vers 19:** Hier word weer van die blindheid en doofheid van Israel gepraat.

Ons kan ook hier nog duideliker sien dat hierdie eienskappe van doofheid en blindheid as aanklagte van God teen Israel ingebring word, vergelyk byvoorbeeld die woord “kneg” met:
Jes. 43:10; Jes. 41:8-9; Jes. 44:1-2, 21; Jes. 49:3; Jes. 45:4; Jer. 30:10; Jer. 46:27-28; Eség. 28:25-26; Eség. 37:25.

**Vers 20:** Israel het die voorreg gehad om die hand van die HERE in beweging te sien, soos die baie wonders en tekens in haar geskiedenis; selfs sy stem te hoor, soos op berg Sinai, maar daar nie op ag gegee nie. Wat ‘n aanklag! Laat ons tog onthou dat al hierdie dinge vir ons tot lering opgeskrywe staan, vir ons op wie die eindes van die eeue neergedaal het, - lees Rom. 15:4; 1 Kor. 10:11, en laat ons nie onsself aan dieselfde sonde skuldig maak nie!

**Vers 21:** In die paar vorige verse lê die HERE juis die klag teen Israel dat Hy hulle baie dinge laat sien en hoor het om hulle te leer, en hulle te kry om Hom in opregtheid en in waarheid te dien, maar hulle was blind en doof. Terwille van sy geregtigheid het Hy juis sy onderwysing groot en heerlik gemaak, en soos enige goeie leermeester; dit met genoeg voorbeelde gedemonstreer, maar hulle wou nie luister nie! Daar is geen ander god soos Hy nie, daar is geen geregtigheid soos sy geregtigheid nie, en tog wou Israel nie luister nie. Dit is die groot hartseer wat maar telkens regdeur die Skrif tot ons kom: Israel sal agter stomme en dwase afgode aanloop, maar ver weg bly van die lewende God en sy wyse en regverdige weg.

**Vers 22:** Hier is juis die punt wat die HERE by sy blinde en dowe en ongehoorsame volk wil tuisbring: Hy het Homself wonderbaarlik aan Israel openbaar, en haar met groot tekens en wonders en magtige leringe gelei, en aan haar ‘n volmaakte, regverdige wet gegee, sodat dit met haar goed mag gaan. Lees bv.: Deut. 6:22-25; Deut. 4:5-8, en daar is nog baie meer wat ons sou kon gee.
Indien Israel dit sou doen, en werklik sou wou **sien en luister** sou Israel die gelukkigste en voorspoedigste en vryste volk op aarde wees, tot roem en eer van die lewende God, en tot bewondering van al die nasies op aarde.
Lees, om maar een gedeelte te noem, - (Deut. 28:1-14).

Maar omdat Israel **nie wou sien en luister nie,** het wat in Deut. 28:15-68, staan in vervulling gegaan. Daarom sê Jesaja hier in - Jes. 42:22, dat Israel ‘n beroofde en ‘n geplunderde volk is, en is dit nie presies soos dit met ons vandag is nie? Ons word beroof en geplunder, ons is gebonde in kerkers, verborge in gevangenisse. Ons is ‘n buit vir almal, en niemand sê

“gee terug” nie! Ons is slawe in ons eie land, en vreemdes skryf vir ons voor wat ons moet doen.

**Vers 23:** Hierdie vers is net so waar, en net so duidelik op ons vandag van toepassing. Praat maar net met die meeste van ons mense oor hierdie dinge, hulle luister nie na jou nie! Hulle is so besig met spartel in hulle boeie en so gewikkel in hulle stryd, en so aan die jaag agter beloftes van wind, dat hulle nie kans sien om na jou te luister nie. Mammon jaag hulle so aan dat hulle ook nie tyd het om stil te staan nie.
Samuel sê vir Saul:

> Maar staan jy eers stil, dat ek jou die woord van God kan laat hoor – (1 Sam. 9:27).

O, liewe leser, in jou angsvallige gejaag, sal u nie ‘n bietjie stilstaan en **luister** nie?

**Vers 24:** Jesaja pleit by Jakob om dit te doen. Hy vra hulle om ‘n bietjie tot stilstand te kom en hulself af te vra waarom dit met hulle so gaan. Hoe is dit dan dat hulle as die Volk van God met wie Hy ‘n ewige, onherroeplike, onvoorwaardelike en onveranderbare verbond het, so geplunder en so beroof word? Geen duiwel of enige mag uit die hel kan tog iets aan hierdie Verbondsvolk doen tensy hy eers by God verbykom nie? Soos die gevierde Engelse prediker Charles Haddon Spurgeon dit gestel het:
“No dog from hell can bark at me without God’s permission”.

Ja, God het aan Israel se vyande toestemming gegee om haar te beroof en te plunder want hulle het teen die HERE gesondig en wou in sy weë nie wandel nie en het na sy wet nie geluister nie. En soos ons in die eerste gedeelte gesien het was dit ‘n groot hartseer vir hierdie patriot en profeet van die HERE. Dit is waarom hy met soveel gevoel hierdie woorde kon uiter. Daarom is dit ook vir hom so ‘n vreugde om Israel se bekering en herstel te voorspel, soos ons later sal sien.

**Vers 25:** Hier gaan die profeet nog voort om te sê wat met Israel gebeur het as gevolg van haar ongehoorsaamheid. Verskriklike dinge het oor haar gekom, maar hulle het dit nie bemerk nie en nie ter harte geneem nie. Die hartseer saak hierin is dat Israel se predikers haar maar net leer om te berus en te verdra en te verduur, en selfs te sê hulle moet maar tevrede wees want dit is God wat hulle dit aandoen. Maar daar moes eerder vir Israel gesê gewees het dat dit hulle ongehoorsaamheid was en dat God verplig was om die duiwel toe te laat om haar so te laat kasty deur sy agente die heiden.
Hulle, die predikers moet vir Israel sê dat as hulle, hulle bekeer en weer in God se weë begin wandel dan sal die HERE self met die heiden afreken,

hulle uit Israel se landpale verwyder, vir Israel tot haar erfenis herstel, haar van haar siektes (fisies, ekonomies en geestelik) genees, en haar weer die room van God op aarde maak.  Die Skrifte hiervoor is te veel om op te noem, maar vir diegene vir wie hierdie waarheid oopgegaan het, sal dit regdeur die Skrif duidelik uitstaan.  Ons sal ook heelwat daarvan nog in die orige hoofstukke van Jesaja self aantref.

# Jesaja 43

(Jesaja 43:1-28).

## Beloftes

**Jesaja 43:1-28.**
**Vers 1:** Hier lê die hart en die kern van God se hele verhouding met Israel. Wanneer ons dit raaksien, sal ons besef waarom dit ewig is en waarom al Israel se sondes, blindheid, doofheid en ongehoorsaamheid vir God nooit van sy ewige en onherroeplike, onvoorwaardelike en onveranderlike verbond met haar sou laat afsien nie: Hy het vir Jakob geskape en vir Israel geformeer. Hy, die Skepper en Allerhoogste het Israel spesiaal vir Homself gevorm.

Daarom kon Hy ook die gelykenis van die pottebakker en die misvormde kruik in Jeremia 18 gebruik. Die klei was nog sag, en die pottebakker het dit oor gevorm. Wanner die pottebakker die kruik oor vorm, sou hy dit hierdie keer volgens sy smaak vorm. En dit is waarna die profete ons lei. Israel se ongehoorsaamheid sou haar in die hande van haar vyande laat beland, dit sou lyk of dit klaar is met hulle soos Eségiël 37:11 dit so duidelik sê.
Maar hier in Jesaja 43:1, sê die HERE dit baie duidelik dat Israel nie moes vrees nie want Hy het haar verlos. Hierdie woord "verlos" staan in sy volle omvattende betekenis, nie net verlos van fisiese gevare nie, maar ook van geestelike verslawing. Wanneer die kruik weer oorgemaak is, sal dit nie net van buite wees nie, maar ook van binne.

Dit was juis as gevolg van die onbesnedenheid van Israel se hart dat sy ook in die sondes van die vlees beland het, en dit het weer tot haar verslawing as 'n volk gelei. Die twee loop altyd saam. Al die profete wys daarop dat aan die eindtyd, wanneer dit lyk asof die vyand vir Israel fisies gaan verdelg, daar in haar benoudheid 'n hartsverandering sal kom, nog groter as met 'n Jakob by Jabbok. Lees: Deut. 30:1-6; Jer. 29:11-14; Jer. 30:1-18;
Jer. 31:31-34; Eség. 37:1-14 en nog baie meer verwante Skrifte.
Om die waarheid te sê, as ons die Skrif reg lees, dui die hele strekking daarvan op die herstel van Israel.

**Vers 2:** Hier maak die Heer die beloftes nog meer spesifiek. Dit kan figuurlik maar ook letterlik verstaan word. Die ondervinding van die drie Hebreeuse jongmanne van Daniël 3, van wie hulle hare selfs nie eens in die vuuroond geskroei was nie, was 'n tipe van wat met Israel gaan gebeur wanneer die vlamme van die laaste oordeel in die "Dag van die HERE"

begin brand.
Dit word ook baie mooi vir ons in Psalm 91 beskryf, waar dit so mooi sê dat ‘n duisend sal val aan jou linkerhand en tien duisend aan jou regterhand, maar dit sal nie na jou aankom nie. Die HERE sal nie toelaat dat die stuwende, skuimende magte van die heidendom wat vandag op ons soos ruwe golwe aanrol, ons oorstroom nie. Die kernbomme wat baie beslis die potensiaal het om met hulle atomiese vuur die ganse mensdom uit te wis, sal nie vir Israel verbrand nie, want Hy, die Almagtige van Jakob, sal daardie dae terwille van sy uitverkore volk verkort - (Matt. 24:22).

**Vers 3:** Die **waarborg** hiervoor is dat die HERE, die Almagtige, Israel se God is, haar Heilige en haar Heiland. Hierdie woord “Heiland” het die betekenis soos ons dit in Jesaja 41:14, verduidelik het. Hy is die Naasbestaande-Verlosser van Israel. Dit is ‘n groot waarheid waaraan ons nie gewoond is nie, en wat vir ons moeilik is om te begryp want ons het dit nie van kleins of gehoor nie. Waarlik, my volk gaan ten gronde weens gebrek aan kennis. “Ek het Egipte gegee as losprys vir jou, Kus en Seba in jou plek”; Egipte en Kus (Ethiopië was van die bekendste en sterkste volke van daardie tyd), Seba was een van die seuns van Kus volgens Gén. 10:7.

In Jesaja 61 sal ons sien dat Israel weer die ou puinhope sal opbou en die verwoeste stede weer nuut sal maak. Israel sal die bouers en konings en priesters van die HERE wees, terwyl die vreemdelinge (soos voorgestel deur “Egipte” en “Kus” en “Seba” ens.) hulle kleinvee sal oppas en uitlanders hulle landbouers en wynboere sal wees.
Dit is hierdie nasies wat op die oomblik ons ondergang beplan en saamsweer om ons te vernietig - (Ps. 83:1-6 en Ps. 2:1-12). Die HERE sal tot die redding van Israel kom en haar uit hierdie benoudheid red en die heidense nasies wat vir haar die gat gegrawe het, self daarin laat val - (Spreuke 11:8; 21:18). Dit is wat vers 3 bedoel met die gee van daardie genoemde volke in die plek van Israel.

**Vers 4:** Hier word weer presies dieselfde gedagte as in vers 3 uitgebring. Die HERE bevestig dat Hy dit doen omdat Hy Israel liefhet, en omdat sy kosbaar in sy oë is.
Lees: Deut. 7:8 en Rom. 9:13.

**Verse 6-8:** Hierdie gedeelte bly nog steeds vol van die heerlikste beloftes aan Israel en is van die grootste betekenis vir ons in hierdie tyd waarin dit lyk asof God ons verlaat het, en die heiden hoogty vier.
Vergelyk: Jes. 43:5 met Matt. 24:31; Eség. 37:21; Jes. 11:12-13; Jer. 23:3, 8; Jer. 29:14.

Vers 6 sluit ook by vers 5 aan.
Vergelyk ook: Exodus 4:22-23; Jer. 31:9,20; Hoséa 11:1.
Vers 7 gee ons net soos vers 1 die identiteit van Israel dat hulle waarlik aan God behoort. Israel is die volk oor wie die Naam van die HERE uitgeroep is.
Vergelyk: Deut. 28:10; Jer. 14:9; 2 Kron. 7:14; Hand. 15:17; Matt. 28:19; Eség. 34:30-31.
Vers 8 is weer in ooreenstemming met Jes. 42:19, 18.

**Vers 9:** Hier word die volke van die wêreld uitgedaag om te verklaar of hulle gode dinge vooruit kan sê, en dit dan sien gebeur, soos die God van Israel.
Vergelyk hiermee: Jesaja 41:22-24, 26; Jes. 45:21.
Israel was ook juis geroep om die lewende God voor die heiden nasies te verheerlik, iets waarin Israel jammerlik gefaal het. Maar God sal nog in Israel verheerlik word, lees bv. Jesaja 2:2-5.
Dit is juis merkwaardig hoe die heiden die lewende God probeer verneder deur Israel te verlei of te vernietig. 'n Tipiese voorbeeld hiervan is dit wat die Profeet Joël so lank gelede vir hierdie tyd wat nou op ons is, voorspel het, naamlik:
Joël 2:17;

> Laat die priesters, die dienaars van die HERE, tussen die voorportaal en die altaar ween en sê: o HERE, spaar u volk, en gee u erfdeel (Israel, Joël 3:2) nie oor aan smaadheid, dat die nasies (KJV sê "heathen") met hulle spot (KJV sê "rule") nie; waarom sou hulle onder die volke sê: Waar is hulle God?

Kort nadat die swartes die regering in Rhodesië, nou Zimbabwe, oorgeneem het, het een van hulle in hulle parlement gesê: "Ons gode (die voorvadergeeste) is sterker as julle blankes se God. Ons het vir ons gode gebid om ons te laat wen, en ons het gewen; julle het vir julle God gebid om te wen, en julle het verloor".

**Vers 10:** Hier sien ons weer baie duidelik dat **Israel die uitverkore volk is**, net soos ook in - Jes. 41:8-9; Jes. 44:1-2; Jes. 45:4.
Hulle is uitverkies om God se getuies hier op aarde te wees, lees ook Jes. 43:12; Jes. 44:8.
Wanneer ons Here Jesus dan praat van die groot verdrukking wat oor die aarde ten tye van sy wederkoms gaan kom, op 'n skaal soos daar nog nooit vantevore gewees het nie, en ook nooit weer sal wees nie; so groot dat tensy daardie dae verkort word, geen vlees gered sal word nie, maar dat terwille van die **uitverkorenes** daardie dae verkort sal word, dan weet ons dat hierdie uitverkorenes Israel is. Die Skrif moet met Skrif vergelyk

word.

Israel was uitverkies om God se getuies op aarde te wees. Hulle moes aan die wêreld demonstreer dat hulle God die lewende God is, die EWIGE EK IS. Die Engelse KJV vertaal dit dan ook so: “I am He”. Toe ons Here Jesus in die tuin van Getsémané vir die wat Hom kom gevange neem het, gesê het “Dit is Ek”, het hulle teruggedeins en op die grond neergeval - (Joh. 18:6).
Hierdie groot waarheid van die identiteit van die ware volk van God moet nog uitgaan as ‘n getuienis vir al die nasies voordat die Here Jesus kan kom. Ons moet ons dus gereedmaak vir ‘n baie vinnige openbaring van hierdie groot waarheid want die tyd word baie kort.

**Vers 11:** Hierdie is een van die sleutel verse in die Bybel, en dit is onlosmaaklik aan Israel gekoppel.
Lees hiermee saam: Jes. 43:25; Jes. 44:6, 22-23; Jes. 45:17; Jes. 47:4; Jes. 48:20; Jes. 49:16; Jes. 50:1; Jes. 53:5-6, 8.

Wanneer ons hierdie waarheid verstaan, sal ons ook sien hoe nou aan mekaar gekoppel die saligheids- en identiteitsboodskap is. In die dae van die apostels kan ons dit ook baie duidelik sien. Kyk byvoorbeeld hoe roep die Apostel Petrus op Pinksterdag uit:

> Laat dan die hele huis van Israel sekerlik weet dat God Hom Here en Christus gemaak het, hierdie Jesus wat julle gekruisig het.

Ongelukkig het daar ná die heengaan van die apostels wrede wolwe gekom wat die kudde nie gespaar het nie, soos die Apostel Paulus in Handelinge 20:29-30 gewaarsku het. Die vals leer het ingesluip dat God na Gólgota vir Homself ‘n nuwe Israel geskep het, naamlik die “kerk” wat nou uit alle nasies kom, en verbondskinders en kinders van Abraham geword het deur die geloof. Niks hiervan kom êrens in die Skrif voor nie, en is ook in teenstelling met die leringe van ons Here Jesus soos dit onder andere uitkom in Lukas 19:9-10; Matt. 10:5-8; Matt. 15:24.

Indien ons by die Skrif gebly het en die verlore skape van Israel gaan soek het en die Blye Nuus (die Evangelie) aan hulle gebring het soos dit baie duidelik hier in Jesaja uitkom, sou die ware Israel tot bekering gekom het nog baie meer as in die afgelope 2,000jaar, en vir die lewende God ‘n baie groter getuie onder die nasies van die wêreld gewees het as nou.

Ons kan dus sien watter geweldige uitdaging daar op ons, wat hierdie waarheid ontvang het, rus. Dit behoort ons tot ‘n groot toewyding te dryf, en na ‘n ernstige soeke om met dieselfde krag uit die hoogte oorklee te

word as wat die eerste dissipels ontvang het.
Lees ernstig: Lukas 24:49; Hand. 1:8.

**Vers 12:** Een van die baie uitstaande waarnemings wat vir elke Bybel leser duidelik behoort te wees, is dat die afgode van die nie-Israel nasies altyd vir Israel 'n verleiding was om die ware God te verlaat. Dit is deel van die tragiese verhaal van Israel dat sy baie keer so maklik die lewende God verlaat het om agter stomme afgode aan te loop.
Lees bv. die volgende Skrifte, daar is baie meer: Jes. 1:3; Jes. 42:17; Jer. 2:13; Hab. 2:18-20.
In hierdie vers word weer herhaal dat Israel God se getuie is dat Hy God is. Vergelyk: Jes. 43:10; Jes. 44:8.

In Jesaja 43:21 is dit duidelik dat Israel geformeer is om God se lof te verkondig. Gedurende die afgelope 2,000 jaar is dit die blanke volkere van die Weste wat hierdie kenmerk dra. Vandat ons Here Jesus vir die Jode in Matt. 21:43 gesê het dat die Koninkryk van God van hulle of weggeneem sou word en aan 'n volk gegee word wat die vrug daarvan sou dra, het die Evangelieverkondiging Weswaarts beweeg. Die duidelike gevolg is dat dit nie die Jood was of enige ander nasie behalwe die Westerse Nasies wat die lof van God verkondig het nie.

En dit was die roeping van Israel reg van die begin af. Lees bv. Deut. 4:58, waarin u sal sien hoedat God vir Israel deur Moses gesê het dat hulle sy regverdige insettinge en verordeninge voor die nasies moes demonstreer en Hom daardeur voor die nasies moes verheerlik. Wanneer ons Here Jesus na sy Wederkoms op die troon van sy vader Dawid sal sit en oor die Huis van Jakob sal regeer volgens Lukas 1:31-33, en verwante Skrifte, sal die nasies weer optrek "na die berg van die HERE, na die huis van die God van Jakob" om geleer te word. Hy sal dan weer voor hulle oë verheerlik word deur 'n volk (Israel) wat uiteindelik haar roeping vervul.

Dit is baie duidelik dat die hele tema van die Bybel nie 'n algehele mensdom wat tot God bekeerd is, voorstel nie, maar 'n bekeerde Israel wat in die weë van die HERE wandel, en na wie toe ander nasies sal toestroom om deur hulle geleer te word. Maar selfs dan noem die nasies nog die HERE, die God van Jakob, en nie hulle God nie. Dit kom ook mooi na vore in Miga 4:5, wat ook volg op 'n beskrywing van 'n bekeerde en herstelde Israel wat in vrede en voorspoed leef nadat hulle met God versoen is. Die nasies sal gaan om by hulle te leer, maar hulle sal nog aanhou om hulle gode te aanbid.
In hierdie tyd van godsdienstige misleiding is dit vir ons van die uiterste noodsaaklikheid dat ons dit duidelik insien. Daar is so 'n histerie

aangaande rassegelykheid en algehele wêreld Evangelisasie, dat die stelling wat hierbo gemaak is die misleide Christene sal aanvuur om ons daarvoor te wil kruisig.

**Vers 13:** Hier word herhaal wat in vers 10 gesê is, naamlik dat die HERE die "EWIGE EK IS" is. Dit word dan genoem as waarborg dat dit wat Hy beloof het, nagekom sal word, en dat dit wat Hy voorneem om te doen, deur niemand gekeer sal word nie. En wat is die hoofsaak van wat Hy beloof het, en van wat Hy van voorneme is om te doen? Niks minder of anders as die volkome redding, herstel en verheerliking van Israel nie. Die eer en verheerliking van die lewende God, en die heil van die ganse skepping lê in 'n herstelde, gehoorsame en verheerlikte Israel. Ons sal hiervan nog baie in die origе gedeelte van hierdie merkwaardige en onontginde Boek van Jesaja sien.

**Vers 14:** Hier kom die besondere verbintenis van God met Israel weer duidelik na vore. Hy is Israel se Heilige, dit beteken Hy is afgesonder vir Israel en Israel is afgesonder vir Hom. Hy het Israel se Losser geword soos ons in Jesaja 41:14 verduidelik het, en soos dit ook in Jesaja 44:6 herhaal word. Hierdie verhouding tussen God en Israel kan nie oorbeklemtoon word nie: dit lê die hele verlossingsplan ten grondslag. Dit is omdat hierdie groot waarheid nie raakgesien word nie, of verontagsaam word, dat die Bybel 'n geslote en 'n deurmekaar Boek geword het.

Hier word daar nie net verwys na die bevryding uit Babilon van daardie tyd nie, maar na die groter en finale bevryding uit die hele Babiloniese Stelsel van verslawing, soos ons nou op die punt staan om dit te ondervind. Soos ons in die volgende paar verse sal sien, sal dit met groter wonders en tekens gepaard gaan as selfs die wonders van Israel se tog vanaf die slawerny van Egipte na die land Kanaän. Dit is heerlik om te oordink, en ons moet die Heilige van Israel nie beperk nie - (Ps. 78:41, waar die Engelse KJV vir "gekrenk" die woord "limited" gebruik).

Die sataniese magte wat die owerhede van hierdie Babiloniese Stelsel beheer, net soos hulle vir Farao beheer het en al die heidense nasies - (Daniël 10 in my boek "Die Boek van Daniël), sal die lewe vir ons so moeilik maak dat dit swaar sal wees om te glo. Ons sal met 'n vasberade besluit onsself en mekaar in die Woord van God moet versterk in die onderlinge byeenkoms - (Heb. 10:24-25), sodat ons 'n sterk geloof in hierdie heerlike beloftes vir hierdie tyd kan kry.
Lees: Romeine 10:17.

Babel se mag sal gebreek word. In dieselfde skepe waarop hulle geroem

het, sal hulle vlug. So ook in die simboliese sin vandag. In Openbaring 18 waar die ekonomiese ineenstorting van hierdie hele Babiloniese Stelsel voorspel word, word dit duidelik gestel dat die handelaars reeds ryk geword het deur hulle skeepvaart wat al hulle handelsware gedra het. En skielik kom alles tot stilstand, lees veral Open. 18:15-19.
(Lees die volledige uiteensetting van hierdie hoofstuk in my boek “Die Boek van Openbaring). So sal die trots van hierdie hele Babiloniese Stelsel wat ons nou so verslaaf, gebreek word, om Israel te bevry. En watter bevryding sal dit nie wees nie, dit sal die bevryding uit Egipte by verre oortref!

**Vers 15:** In die midde van hierdie heerlike en magtige beloftes, gee die HERE net weer aan Israel die versekering dat dit so sal wees, deur vir haar te sê dat sy moet onthou dat Hy haar Heilige (afgesonder net vir haar) is, haar Skepper en haar Koning. Daar kan mos nie beter en sekerder waarborge as dit wees nie? Kom laat ons dit in ons gees, siel, hart en verstand inkry. Dit sal ons meer as oorwinnaars in hierdie tyd maak.

**Verse 16-17:** Hier herinner die HERE vir Israel wat Hy gedoen het met die klowing van die see en die vernietiging van die hele leër van Farao toe hy vir Israel agternagesit het. Dit dien tot herinnering en versterking vir hierdie tyd.
Lees: Maleági 3:6.

**Vers 18:** Hier sê die HERE vir Israel dat dit wat Hy nou gaan doen, daardie vorige wonders by verre gaan oortref. Die wonder daarvan gaan so heerlik wees dat in die eeue wat kom, daar nie eers meer aan die wonderwerke van die uittog uit Egipte gedink sal word nie.
Lees Jeremia 23:7-8, en let daarop dat dit op die vorige twee verse volg waarin daar gesê word hoe die Here Jesus op die aarde sal regeer en reg en geregtigheid sal doen. Dan sal Juda verlos word en Israel veilig woon. Ons Here Jesus sal genoem word: DIE HERE ONS GEREGTIGHEID.
Lees hiermee saam: Jesaja 9:5-6.

**Vers 19:** Wanneer Israel se finale verlossing kom, en dit staan voor die deur, gaan die hele natuur omskep word. Daar sal nuwe hemele en ‘n nuwe aarde wees (lees my boekie “Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde”). Daar sal letterlik ‘n pad in die woestyn wees en riviere in die wildernis. Die oppervlakte van hierdie ou aarde wat so ontsier is deur woestyne en droogtes, sal omskep word in ‘n lushof. Die natuur sal God verheerlik.
Lees: Jes. 44:21-23; Jes. 65:17-25; Joël 2:18-32; Joël 3:17-20; Amos 9:9-15; Rom. 8:18-23.

**Vers 20:** Dit sluit aan by vers 19, en gee ons maar net nog ‘n kykie in die herstelde natuur, waar selfs die wilde diere van die veld, die jakkalse en die volstruise die HERE sal eer oor die herstel. Hierdie herstel en die herstel van Israel is onlosmaaklik aan mekaar verbonde. Waarlik, ‘n mens se oë moet verblind wees om dit nie te kan sien nie. Maar dit is presies wat Rom. 11:25-29 vir ons sê. Vir die woord “verharding” in vers 25, gebruik die Engelse KJV die woord “blindness”, en dit is presies hoe dit is. Die hele Bybel handel net oor God se herstel van Israel. Hierdie Boek van Jesaja is vol daarvan, Jesaja 43 begin met “Maar nou, so sê die HERE, jou Skepper, o Jakob, en jou Formeerder, o Israel - - - - - - -”.

**Vers 21:** Sekerlik sal Israel God se lof verkondig wanneer alles herstel is. As sy dit deur die eeue heen gedoen het, en nou nog die enigste is wat eintlik werklik ‘n getuienis op aarde is, tenspyte van haar sondigheid, hoe sal sy dit nie wees wanneer sy herstel en verheerlik is nie!
Lees: Jes. 49:3; Jes. 60:1-3,9; Jes. 62:1-3; Open. 21:9-27 (onthou dat op die poorte van die Nuwe Jerusalem staan die name van die twaalf stamme van Israel geskryf).

**Vers 22:** Hier kan jy die snik in die Vader se stem hoor. God het Israel waarlik lief! Maar tenspyte van God se toenadering en sy grenslose genade roep Jakob God nie aan nie, en vermoei Israel haar nie terwille van die HERE nie! Kan ondankbaarheid verder gaan as dit? Is dit nie presies soos dit vandag ook is nie?

**Verse 23-24:** gaan voort in dieselfde trant. Dis nie dat die HERE Israel se offergawes nodig het nie. Maar as ons mooi in die hart van die wet van God kyk, sal ons daarin sien dat Israel se eerstelinge en offerandes eintlik haar aanbidding en haar liefdesbetoning aan God moes voorstel, en dit moes uit ‘n opregte hart kom. Enige liefde vra weerliefde. Ware liefde sal liefhê al kry dit ook nie weerliefde nie, maar ware liefde sal tog seerkry as dit nie gegee word nie. En dit is wat Israel met God gedoen het; instede van om God lief te hê en dit te bewys deur Hom te dien, het Israel in haar sondes volhard.
Is dit nie vandag ook so met ons nie?

**Vers 25:** Die HERE sê vir Israel dat dit tog Hy is wat haar oortredinge uitdelg om sy ontwil en aan haar sondes nie dink nie. As Israel dit tog net wou glo en aanneem, en ook ons, hulle nageslag vandag! In die Lam wat voor die grondlegging van die wêreld vir Israel geslag is, het God klaar haar versoening bewerkstellig, maar Israel moet haar met God laat versoen!
Lees: 2 Kor. 5:17-21, hiermee saam Jes. 44:21-23; Jes. 53:6,8;

Num. 23:21-23.

Ons dra nog met ons saam die ou verdoemenis en boetedoenings sindroom van die Roomse Kerk, wat dit weer van die heidene met hulle offers aan die afgode gekry het. Ja, hulle het selfs hulle kinders laat verbrand om daardeur die wraak van die gode af te weer. Vir Israel se sondes was die eenmalige offer van die Lam van God genoeg - (Joh. 1:29).

**Vers 26:** Hier pleit die HERE by 'n halsstarrige Israel en 'n hardkoppige volk om Hom dan aan te klae, as Israel dan dink dat dit God se skuld is. Is dit nie dikwels so nie dat dit die geholpene is wat die helper beskuldig wanneer dinge verkeerd gaan? As dit dan God se skuld is, laat Israel dan haar onskuld bewys.

**Vers 27:** Al sou ons ook Israel se eerste vader tot by Adam terugvoer, het God al dáár voorsiening gemaak om Israel se sonde te vergewe deur self daarvoor versoening to doen.
Lees: 2 Kor. 5:14-15; Rom. 5:12-21.
Israel se tolke is haar interpreteerders van God se Woord, naamlik haar priesters. Dit was altyd hier waar Israel se verval begin het. Wanneer die leiers verleiers word, verval die volk. Dwarsdeur die eeue heen was Israel se siekte altyd 'n verrotte priesterdom. Vandag is dit weer so. Die kansel het geswig, en daarmee het die volk meegegee.

**Vers 28:** Oor hierdie sondes en oortredinge en hardkoppigheid om God se liefde aan te neem om gered te word, het God die priesters afgesit en Jakob aan die banvloek oorgelaat en Israel aan bespottinge oorgelewer.
Dit het homself telkens deur die eeue heen herhaal. Die slegte profete het Israel in sonde laat verval, en daardeur vir Israel groot strawwe laat ondergaan en in groot skande laat kom. En so is dit ook met ons vandag.

As ons in die weë van God gewandel het sou daar geen terroriste, sanksies en droogtes gewees het nie. Israel sou 'n geëerde en opregte nasie gewees het. Maar die goeie nuus is dat die HERE vir ons reiniging en redding gaan stuur. Van die eerstes wat verwyder gaan word gaan die vals profete (priesters) wees - (Sag. 13:1-9). Hierna sal die HERE die Koning wees oor die hele aarde - (Sag. 14:9), en Israel volkome herstel word soos ons nog baie duidelik verder in ons Studie van die "Boek van Jesaja" sal sien.
Hierdie gedagte word ook onmiddellik in Jesaja 44:1-5 voortgesit.
Lees ook vers 28 in die "Nuwe Afrikaanse Bybel".

# Jesaja 44

(Jesaja 44:1-28).

## God se verhouding met Israel

**Jesaja 44:1-5.**

**Verse 1-5:** is die onmiddellike versekering van die kant van die HERE dat alhoewel Israel se ongehoorsaamheid en haar priesters se ontrouheid haar al die strawwe en skandes sou besorg, bly Hy nogtans getrou omdat Hy haar uitverkies het, en sy genadegawes en roeping is onberoulik, - (Rom. 11:29).
Lees ook: Eség. 36:22-23,32,37; Jes. 49:14-16 en talle ander Skrifte.

**Vers 1:** Hier noem die HERE weer vir Jakob sy kneg en vir Israel sy uitverkorene. Vergelyk: Jes. 42:19; Jes. 43:20; Jes. 44:21; Ps. 105:43; Matt. 24:31.
Hy beklemtoon hierdie verhouding tussen Hom en Israel, om as waarborg te dien dat Israel bekeer en in ere herstel sal word.

**Vers 2:** God is Israel se Maker en Formeerder en Hy sal haar help en haar nie verlaat nie. Hy verseker Israel dat sy nie bevrees moet wees nie want sy is sy kneg en Hy het haar uitverkies. God laat vaar nooit die werk van sy hande nie.
Jesúrun is ‘n erenaam en ‘n liefdesnaam wat God aan Israel gegee het, en dit beteken “opregte”.
Vergelyk: Deut. 32:15; Deut. 33:5, 26-29; Num. 23:10, 21.
Weereens is dit duidelik dat God vir Israel uitverkies het, en dat Hy self die waarborg van haar opregtheid is. Dit kom baie duidelik in beide die OT en die NT uit.
Lees: Matt. 1:21; 1 Kor. 1:30; Rom. 8:33; 2 Kor. 5:21.
Dit beteken glad nie dat Israel nou maar kan maak soos sy wil nie. Die geskiedenis is duidelik dat God vir Israel baie swaar gestraf het vir al haar sondes. Bowendien het elke Israeliet ook nog sy eie soewereine wil, net soos Adam dit gehad het. Maar wat God se kant betref, is Israel Jesúrun, die opregte, en staan dit vir elke Israeliet vry om dit aan te neem. Om die waarheid te sê, God staan gedurig met arms uitgestrek na haar om haar te ontvang, want Hy het haar lief met ‘n ewige liefde - (Jer. 31:3 en baie verwante Skrifte), wat vir ons baie duidelik in die gelykenis van die Vader en die “verlore seun” uitgebring word. Ek weet dit is ‘n verborgenheid, maar ‘n heerlike een.
Lees: Romeine 11:25-29.
**Vers 3:** Hier vind ons die heerlike belofte van die Vader waarna Jesus in Lukas 24:49 verwys het.
Lees ook hiermee saam: Joël 2:23-32; Hand 1:8.

Hierdie belofte is baie duidelik aan Israel gemaak en het betrekking op die laaste dae, en veral die tyd waarin die benoudheid van Jakob - (Jer. 30:7) sal val; en dit staan voor die deur.

Omdat Israel nog in blindheid vir haar identiteit is, eis ons dit nie op soos ons moet nie. Daar is ‘n geweldige stryd in die onsienlike op die oomblik aan die gang om dít van ons weg te hou. Op ons wat ons identiteit ken rus daar ‘n geweldige verantwoordelikheid om te bid en in te tree soos nooit tevore nie, net soos Daniël in - Daniël 9 tot 10, dat die hemele oopgeskeur sal word en die laat reën kan val.
Lees: Joël 2:23; Sag. 10:1.

Lees ook: Eség. 37 wat op hierdie selfde tyd betrekking het en ook weer ‘n duidelike belofte van God is dat Hy voor die Wederkoms van ons Here Jesus sy Gees op ‘n magtige wyse op Israel sal uitstort.
Lees ook: Jes. 32:15; Eség. 39:29; Sag. 12:10; Joh. 7:38; Joh. 39.

**Vers 4:** Dit spreek van gesonde groei en oorvloed. Regdeur die profete is dit die belofte van God aan Israel wanneer haar ontwaking en herstel gekom het. Dan sal sy haar roeping vervul, en dit is om die HERE hier op aarde te verheerlik. Die nasies sal dan in die lig van Israel wandel.

In Openbaring 21 stel die Nuwe Jerusalem ‘n bekeerde en herstelde en verheerlikte Israel voor.
Vers 24 in die NAV lees soos volg:

> Die nasies sal in die stad se lig lewe, en die konings van die aarde bring hulle skatte daarheen.

Dit stem ooreen met Jesaja 2:2-5 en Miga 4:1-5.

Let mooi daarop dat alhoewel die volke Israel se leiding aanvaar, sien hulle nie van hulle gode af nie, met ander woorde, selfs dan het hulle nog nie tot bekering gekom nie.
Volgens Openbaring 20:7-10 kom hulle onmiddellik weer in opstand teen God die oomblik toe die duiwel losgelaat is.

**Vers 5:** Nog ‘n beskrywing van Israel se herstel: Nou is die volk nie skaam om te sê dat hulle Israel is en aan die HERE behoort nie. Wat ‘n wonderlike dag sal dit nie wees nie!
In Jesaja 60:21 lees ons:

> “En jou volk sal almal regverdiges wees - - - - -”.

Lees ook: Jes. 26:1-2; Jes. 28:5; Jes. 32:1, 15-18; Jes. 33:20-24; Jes. 60:1-4; Jes. 62:1-5; Jer. 31:31-34; Eség. 36:23-27; Sag. 14:9.

Hierdie is maar net ‘n uittreksel, die hele Skrif is vol van hierdie heerlike tema. Dit is omdat dit nie raakgesien is nie dat die Bybel vir die meeste ‘n geslote boek geword het. Nou in ons moderne tyd het die wrange vrug van die lering dat die kerk die nuwe Israel geword het, tot rypheid gekom, en manifesteer dit in die heiden wat gewaande “Christene” geword het en vir hulself al die beloftes wat God aan die ware Israel gemaak het, opeis.

**Vers 6:** Omdat hierdie voorgaande beloftes van God vir die meeste te goed gaan klink om waar te wees, verklaar God net weereens onomwonde sy majesteit en heerlikheid, en sy besondere verbintenis met Israel.
Hy sê aan Israel wat sal dink dat dit te goed is om waar te wees, en aan die heiden wat dit sal betwis, dat Hy die HERE is, Israel se Koning en haar Losser, soos alreeds in Jes. 41:14 verduidelik is. Die HERE gee ook hierdie getuienis aangaande Homself wat niemand met hom kan deel nie, naamlik dat Hy die Eerste is en ook die Laaste, en dat buiten Hom daar geen god is nie.
Lees: Jes. 41:4; Jes. 48:12; Open. 1:8,17; Open. 22:13.

**Vers 7:** Die HERE daag weer enigiemand uit, wie hy ookal mag wees, mens of sogenaamde “god” om die toekomstige dinge te kenne te gee.
Vergelyk ook hiermee: Jes. 41:22; Jes. 43:12.

Hierdie volk van die ou tyd is Israel. Dit is van hulle wat Paulus praat as hy aan die Efésiërs (wat Israeliete was) skryf, dat God hulle voor die grondlegging van die wêreld uitverkies het.
Vergelyk ook: Deut. 7:6 en 1 Petrus 1:2.

**Vers 8:** Die HERE bemoedig hierdie volk van Hom wat Hy uitverkies het, Israel, om nie te skrik en bevrees te wees nie, want Hy is die Almagtige, en daar is geen God buiten Hom nie.
Vergelyk hiermee: Jes. 41:10 en Jes. 44:2.

Net soos Hy al baie ander dinge lank tevore te kenne gegee en laat hoor het, en dit net so uitgekom het, so kan Israel ook van sy beskerming verseker wees. Israel sou sy getuie wees. Is dit nie wat Israel was, regdeur die eeue heen tot vandag toe nie? Wie is die draers van die boodskap van die lewende God? Wie het die getuienis van die Here Jesus, die Christus, vir die afgelope 2,000 jaar gedra? Sekerlik nie die Jood of die nie-Israel nasies nie!
Dit was die blanke nasies, en dit is hulle wat die nakomelinge van die ware Israel is. Dus, so ongesiens en ongeïdentifiseer, vervul hierdie Blanke Nasies van Wes Europa (en die wat uit hulle voortgespruit het) die belofte

van God aan Israel dat hulle sy getuie sou wees, soos ons in hierdie vers sien.
Vergelyk ook: Jes. 43:10, 12. God self is die rotssteen waarop Israel gebou is.
Lees: Jes. 26:4 en Jes. 30:29. Jesus, die Christus, self, is die rots van Israel.

Die Apostel Paulus skryf aan die Korinthiërs dat hulle voorvaders almal onder die wolk (die wolkkolom wat vir Israel bedags deur die woestyn gelei en koelte verskaf het) was, en almal die see (die Rooi See) deurgegaan het, en almal in Moses gedoop is in die wolk en in die see - - - - - en gedrink het uit die geestelike rots wat gevolg het, en die rots was Christus - (1 Kor. 10:1-4).
Lees ook: Exodus 23:20-23.

In Daniël 2:31-35, 44-45, sien ons in die droom van Nebukadnésar van die klip wat sonder mensehande losgeraak het en die beeld omgestamp en fyngemaal het, en toe 'n groot rots geword het wat die hele aarde beslaan het.
In Romeine 4:13 sien ons dat Paulus verwys na die belofte van God aan Abraham en sy "nageslag" (sperma in Grieks, wat die letterlike saad beteken) dat hulle die erfgename van die wêreld sou word. Dit stem ooreen met die woorde van die engel aan Maria in Lukas 1:31-33. Hiermee saam kan ons nou ook die woorde van ons Here Jesus aan Petrus beter verstaan in:
Matthéüs 16:18;

> En Ek sê ook vir jou: Jy is Petrus, en op hierdie rots sal Ek my gemeente (ekklesia in Grieks) bou, en die poorte van die doderyk sal dit nie oorweldig nie.

Die Here Jesus het vir sy dissipels gevra wie Hy werklik is. Petrus het toe die antwoord gegee soos in:
Matthéüs 16:16;

> "- - - - - U is die Christus (die Messías), die Seun van die lewende God.

Jesus sê toe in:
Matthéüs 16:17;

> "- - - - Salig is jy, Simon Bar-Jona, want vlees en bloed het dit nie aan jou geopenbaar nie, maar my Vader wat in die hemele is.

En toe ook in vers 18, wat daarop gevolg het.
Jesus is dus die rots van Israel.
Hieruit sal ons dan ook die gelykenis van die huis wat op die rots gebou is, beter verstaan, - (Matt. 7:24-29). Ons wat verstaan wie ons is, die Israel

van God, en God se Woord ken en doen, sal ook staande bly in hierdie op hande synde storm wat oor ons gaan losbars met die doel om ons te vernietig.

**Verse 19-20:** Hier praat die HERE weer met Israel oor die afgode wat mense vir hulleself uit hout maak, en al wat daar vir hulle oorbly is as wat deur die wind weggewaai word, en hulle niks baat nie. Dit bedreig hulle net en kan hulle nie red nie. Onder die verleiding van die duiwel wil die mens homself so graag red sodat hy onafhanklik van God kan wees en Hom dus nie hoef te gehoorsaam nie. Dit was die leuen van die Satan regdeur die eeue: “Jy kan soos God wees”. Jy kan jou eie god wees. Dit is wat vandag weer so sterk op die voorgrond tree. Dit lê die humanisme, liberalisme en kommunisme ten grondslag; vandaar die sterk kreet “daar is geen God nie!”

**Vers 21:** Nou roep God vir Israel toe, en sê aan haar om aan hierdie dinge te dink en te besef dat sy (Israel) God se kneg is. God het haar spesiaal geformeer om sy kneg te wees. Israel se roeping op aarde is om die lewende God te demonstreer en te verheerlik, om aan die heidene en die owerhede en die magte te toon dat GOD IS, die EWIGE EK IS. Die nietige afgode wat onder sataniese inspirasie gemaak word, is niks en vermag ook niks. God belowe dat Hy Israel nooit sal vergeet nie.

**Vers 22:** Hier is weer een van die mooiste verse in die hele Bybel. God roep Israel om na Hom terug te keer want Hy het haar verlos, onvoorwaardelik verlos. Afgesien van wat Israel sou doen, of gedoen het, het Hy die prys vir haar verlossing betaal. Sy moet net soos die verlore seun terugkeer. Dit is die heerlike evangelie waarvan die Bybel vol is. Dit is wat die dissipels van ons Here Jesus aan Israel moes gaan verkondig.
Lees self biddend en gelowig die volgende, om maar net ‘n paar te noem:
1 Kor. 1:30-31; 2 Kor. 5:17-21; Gal. 2:16,20; Gal. 4:4-7; Efé 1:7; Efé. 2:8, 11-22; Kol. 1:13-14, 20-23; Kol. 2:13; Kol. 3:4 en nog veel meer.
Israel moet dit net aanneem, soos ons ook in Johannes 1:12 sien.

Hierdie vers in Jesaja stem ook ooreen met: Jes. 1:18; Jes. 40:1-2; Jes. 43:25; Jes. 53 (hele hoofstuk), en al die ander verwante Skrifte in die Profete.
Hierdie woord “verlos” het weer dieselfde betekenis as wat ons in Jesaja 41:14 verduidelik het, naamlik die van die Naasbestaande-Verlosser, die “gâ’al” in die Hebreeus. Lees dit weer aandagtig oor, en laat die betekenis daarvan tot u deurdring. Christus is ons broer, ons familielid, die eersgeborene onder ons. Lees Romeine 8:29, en indien enigsins moontlik probeer om my Reeks lesings op kasset of boek, oor die “Boek van

Romeine" te bekom.
**Vers 23:** Net soos in Jesaja 43:20 word die ganse skepping opgeroep om te jubel en te juig omdat God vir Jakob verlos het en Homself in Israel verheerlik het.
Lees hiermee saam: Rom. 8:18-21; Jes. 49:13; Jes. 55:12-13; Eség. 34:27; Eség. 36:29-30; Ps. 96:10-13; Open. 21:1-4; Open. 22:1-5.

Net soos die vloek die aarde getref het toe Adam gesondig het, so sal die vloek ook weer vanaf die aarde verwyder word wanneer Jakob herstel is. Hoekom dan juis Jakob? Omdat in die oorblyfsel van Jakob die saad van Adam behoue gebly het. Dit is waarom God soveel seleksies regdeur die eeue heen moes doen om vir Homself 'n suiwer saad te bewaar. En dit is ook waarom Satan regdeur die eeue heen altyd probeer het om daardie saad uit te roei. Ons staan nou op die punt van sy finale poging. Dit sal so naby aan slaag kom dat God die dae sal moet verkort, lees Matthéüs 24:22.

**Vers 24:** Die opskrif bokant hierdie vers in die ou 1933 vertaling is foutief, dit handel nog nie oor "Kores" nie, maar gaan voort met God se boodskap en belofte aan Israel. Hy noem sy almag wat Hom die hemel laat uitspan en die aarde laat uitsprei het as sy waarborg dat Hy sal doen wat Hy vir Israel beloof het. Hy het vir Israel geformeer van die moederskoot af. Kan dit wees dat Hy die genes van Jakob in Rebekka se baarmoeder alleenlik uit die suiwer genes van Adam wat daar in Isak was en van die wat daar ook in Rebekka aanwesig was, saamgestel het? Dit is baie duidelik dat daar ook ander genes was want kyk net na 'n Esau. Is dit waarom Jakob en Esau met mekaar geveg het nog voor hulle gebore is?

**Vers 25:** Dit is God wat die tekens van die leuenprofete vernietig en die waarsêers tot dwase maak en die kennis van die wyses tot domheid maak.
Lees: 1 Kor. 1:22-25.

**Vers 26:** Dit is God wat die woord van sy kneg vervul en die voorsegging van sy boodskappers volbring. God sal hierdie geweldige voorspellings van sy profeet in die vorige verse en al die ander gedeeltes, waar maak. Hy is magtig om dit te doen, het Hy dan nie die hemel uitgespan en die aarde uitgesprei nie?
Wanneer Hy dan deur sy Profeet Jesaja sê; dat Jerusalem bewoon moet word, die stede herbou en die puinhope weer opgerig moet word, sal dit sekerlik geskied.
Lees hiermee saam: Amos 9:11-15; Hand. 15:14-18.

**Vers 27:** Die HERE sal vir die diepte van die see sê om te verdroog en die

riviere om op te droog. Hy is magtig om dit te doen. Wanneer ons na Skrifte soos Nahum 1:36 en 2 Petrus 3:10 kyk, dan sien ons dat in die groot en deurlugtige dag van die HERE - (Joël 2:31; Hand. 2:19-20) die fondamente van die aarde blootgelê gaan word.
Lees my boekie "Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde" vir 'n volledige uiteensetting hiervan. Al hierdie dinge sal gebeur wanneer met die huidige wêreldstelsel afgereken gaan word en Jakob herstel gaan word, en saam met hom die ganse natuur waarin Jes. 44:23 en Jes. 43:20, onder andere vervul gaan word.

**Vers 28:** Hier kom die profeet nou weer eeue nader aan sy tyd as wat hy in vers 27 was, tot by Kores wat nou eers 'n instrument in die hand van God sou word om Jerusalem in sy tyd te laat herbou ter voorbereiding vir die geboorte van ons Here Jesus, die Christus.
Die "Bybel met Verklarende Aantekeninge" sê by hierdie vers die volgende: "Kores: die eerste uitdruklike vermelding van die persoon wat die HERE as sy instrument sou gebruik om sy volk te verlos, - (sien Jes. 41:1-7).
My herder: nl. wat deur die HERE aangestel is, vgl. Jes. 45:1, om oor die volke te heers en die verstrooide ballinge te laat terugkeer.
Deurdat - - - - - - gegrond word: vgl. in verband met die vervulling: Esra 1:1-11; 2 Kron. 36:22-23".

Dit was onder die bekwame leiding van Kores dat die Meders en die Perse vir Babilon ingeneem het gedurende daardie nag van Bélsasar se fees toe die hand teen die muur geskryf het. Lees my verduideliking hiervan in my boek "Die Boek van Daniël. Hierdie verbreking van die mag van die magtige Babilon het die pad gebaan vir die uiteindelike en finale uitvaardiging van die dekreet van Artasasta in die jaar 457 v.C. vir die herbou van Jerusalem en die Tempel ter voorbereiding vir die geboorte van ons Here Jesus.
Lees my verwysing hierna in my boek "Daniël se 70ste Week".
Kores was dus God se gesalfde vir hierdie belangrike taak wat 'n sleutel gebeurtenis was in die lang ketting van geskiedkundige gebeurtenisse waarin Israel uiteindelik teruggebring sou word tot God om haar bestemde plek in te neem as die Koninkryksvolk van God op aarde onder haar Gesalfde Koning die Here Jesus Self, die Seun van Dawid, die Seun van God, die beloofde Messías.

Dit vorm 'n aangrypende verhaal vir diegene wat die hele strekking begryp vanaf die eerste Adam totdat die Paradys herwin is en die Tweede Adam, die Here Jesus, die Koningskap aanvaar.

Daar is kenners van die geskiedenis wat baie beslis beweer dat Kores

niemand anders was as ‘n lid van die verstrooide Israel en in daardie tyd groot opgang in die Ryk van die Meders en die Perse gemaak het. God het hom gebruik om die terugkeer van die ballinge goed te keur om Jerusalem en die Tempel te herbou. Ek is daarvan oortuig dat in die dag wanneer die sluier finaal gelig gaan word en die boekrolle van die geskiedenis werklik oopgemaak word, ons met verbasing en aanbidding sal sien hoedat ons God altyd die finale beheer van die verloop van die geskiedenis in sy hand gehou het, en alles laat geskied het soos Hy dit gewil het.

# Jesaja 45

(Jesaja 45:1-25)

## Daar is niks wat buiten God gebeur nie.

**Jesaja 45:1-8.**

**Vers 1:** Hier word die inname van Babilon deur Kores voorspel, 100 jaar voordat hy gebore is. Die mure van Babilon was ongeveer 100 meter hoog en ongeveer 16 meter dik. Die Eufraat rivier het reg deur die middel van die stad gevloei en was toegesluit deur reuse hekke wat soos twee groot blaaie oormekaar gevou het, van die een oewer af tot by die ander. Kores het die loop van die rivier verander, sodat hy en sy manskappe die stad langs die droë loop van die rivier onder die hekke deur kon binnemarsjeer. Hy het Bélsasar en sy soldate sodoende heeltemal onverhoeds betrap terwyl hulle besig was om fees te vier. Dit is waarom vers 1 hier praat van "heupe van konings losgord" en voor hom deure oopmaak en poorte wat nie gesluit sal bly nie.

**Vers 2:** Hier gaan die voorspelling van Kores se oorwinning voort, en is die woorde "hoogtes gelykmaak" en "koperdeure sal Ek verbreek en ystergrendels stukkend slaan" net so beskrywend. Is God se woord nie wonderbaarlik juis tot in die fynste besonderhede nie, al is dit lank voor die geskrywe? Al hierdie wonderbaarlike oorwinnings moes Kores behaal omdat hy God se instrument was om die mag van die Babiloniese Ryk te verbreek sodat Israel kon vrykom.
'n Oorblyfsel van die Juda en Benjamin Seksie moes kon teruggaan om Jerusalem en die Tempel te herbou ter voorbereiding vir die geboorte van die Messías (die Christus). In hierdie vloeibare toestand wat altyd volg op die val van so 'n magtige Ryk, het die Tien Verlore stamme ook die geleentheid gekry om uit hulle ballingskap te ontsnap en hulle pad (wat oor eeue sou strek) langs verskillende weë vanaf Rusland in die Noorde tot Griekeland in die Suide, na Wes Europa te vind.
Daar het God met hulle 'n afspraak gehad dat hulle die nasies sou wees wat die Christelike Protestantse Geloof sou aanvaar, en sodoende die draers en beskermers (onder God) sou word van die Evangelie van ons Here Jesus, die Christus. Wonderbaarlik is die weë van die HERE.

**Vers 3:** Kores het al die fabelagtige skatte wat Babilon in sy besit gehad het, bekom. Die bedrag was onberekenbaar want die konings van Babel het al die skatte van die verowerde nasies soos Egipte, Assirië, Judea en baie ander lande in sy besit gehad en dit in ondergrondse bergplekke bewaar ("die skatte wat in die donkerheid is").
Hierdie dinge het die Here aan Kores beloof lank voordat hy gebore is,

sodat hy kon weet en erken dat Hy die HERE is, die God van Israel. Dit het Kores ook baie duidelik erken, soos ons in Esra 1:2 kan sien.

**Vers 4:** Hier is dit ook weer baie duidelik dat dit alles om Israel, God se kneg en uitverkorene, gaan. Kores was maar net die instrument. God sou hom al daardie seëninge skenk sodat hy sy taak kon volvoer.
Israel word God se KNEG en Sy UITVERKORENE hier genoem, soos ook op vele ander plekke in die Bybel.
Lees weer: Jes. 41:8-9; Jes. 43:1, 10, 20-21; Jes. 44:1-2.

God laat vaar nooit die werk van sy hande nie, en "die genadegawes en die roeping van God is onberoulik" - (Rom. 11:29). Dit moet dus vandag nog so wees. Waar is die volk op wie dit van toepassing is? Sekerlik nie op die Jood nie en ook nie op die nie-blanke nie. Daar is net een groep van volkere wat dit uitdra, hoe gebrekkig ookal, en dit is die Blanke Protestantse Nasies. Vir 'n volledige uiteensetting hiervan, lees my boek: "Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel".

**Verse 5-25:** Hier word Israel daaraan herinner dat veiligheid en verlossing alleenlik by die HERE gevind word. Laat ons wat ons identiteit ken, hiervan deeglik kennis neem in hierdie tyd waarin ons onder die uiterste bedreiging verkeer. Hierdie beloftes, waarborge, maar ook verantwoordelikhede, is vir ons van die uiterste belang om te ken. Laat ons dit nie ligtelik beskou nie, sodat ons nie of moedeloos of onverskillig raak nie.

**Vers 5:** Hierdie gedeelte begin met:

> "Ek is die HERE, en daar is geen ander nie; buiten My is daar geen God nie - - - - - - - ".

Lees ook: Jes. 44:8; Jes. 46:9; Deut. 4:35, 39; Deut. 32:39.
Die nasies moet vir alle tye weet dat daar net een God is, en dit is die HERE. Ons sien dit ook baie duidelik in die EINDTYD wanneer die Babiloniese Stelsel finaal omvergewerp is, en ons Here Jesus weer op hierdie aarde sal regeer.
Lees: Eség. 37:27-28; Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-22.

**Vers 6:** Die nasies sal weet vanaf die vier uithoeke van die aarde, dat die HERE God is, en niemand anders nie. Adam moes dit gedoen het, en het gefaal; Israel moes dit gedoen het, en het ook misluk. Maar God sal sy werk voltooi, en Israel sal sy instrument wees, want dit is ook in sy Raadsplan, en daar sal geen jota of tittel daarvan ontbreek nie. Ons as Israel Gelowiges behoort dus met groot opgewondenheid en afwagting hierdie tye dop te hou want die finale vervulling het nou aangebreek.
Lees: Jes. 37:20; Ps. 102:13-18.

**Vers 7:** Daar is niks wat buiten God gebeur nie. Hy is Heer oor alles. Ook waar daar sonde is, is dit omdat God se wet nie onderhou word nie - (1 Joh. 3:4).
Die Engelse KJV sê: “sin is the transgression of the law”.
Duisternis is net die afwesigheid van lig. Lees ook Amos 3:6. In die “Scofield Bybel” lees ons hierdie voetnota by die woord “onheil”:
“Heb. ra, translated ‘sorrow’, ‘wretchedness’, ‘adversity’, ‘afflictions’, ‘calamities’, but never translated sin. God created evil only in the sense that He made sorrow, wretchedness, etc., to be the sure fruits of sin”.

**Vers 8:** Alle geregtigheid en heil (verlossing) kom van die hemel af. God sal dit bewerk. Die val van Babilon deur die oorwinning van Kores het baie daartoe bygedra soos in die Raadsplan van God bepaal. Dit het die weg vir die herbou van Jerusalem en die herstel van die tempel ter voorbereiding vir die geboorte van die Messías, gebaan. Die losprys is deur Hom aan die kruis betaal, sy opstanding en sy wederkoms sal geregtigheid en heil na die aarde terugbring. Hierin vul Israel, onder Christus, ‘n sentrale plek. Hy kom om op die troon van sy vader Dawid te sit en koning oor die Huis van Jakob te wees. Hy sal die heerskappy (Eng. “government”) van God op aarde kom herstel. Die karakter en aard van hierdie heerskappy sal geregtigheid en vrede wees.
Lees: Jes. 9:5-6; Ps. 85:11-14.
God het nie die aarde geskape om die tranedal en plek van vrees en verwoesting te wees wat dit vandag is nie.

**Jesaja 45:9-25.**
Die tere sorg van die ALLERHOOGSTE vir Israel kom weereens hier baie duidelik na vore. Israel moet nie daaraan twyfel nie, al gebruik Hy ook iemand wat vir hulle ‘n vreemdeling is, om sy doel te bereik. Israel moet nie met haar Formeerder twis, of sy weë met haar bevraagteken nie. Hy is die Almagtige, en Hy weet wat Hy doen. Al sou Hy haar langs ompaaie lei om haar by haar bestemming uit te bring, kan Israel verseker wees dat Hy weet wat Hy doen, net soos die pottebakker presies weet wat hy met die klei gaan doen.

So het die HERE vir Israel langs ‘n ompad gelei met die uittog uit Egipte. Daar was nie net ewige lesse wat Hy haar daar wou leer nie, maar Hy wou haar ook die direkte konfrontasie van haar gedugste vyande spaar. In die woestyn sou Hy ook aan Israel al sy wette gee en die tipes leer wat uiteindelik op haar versoening met Homself sou uitloop, en haar vestiging in sy ewige koninkryk.
Daar sou ook tye kom waarin Hy selfs Israel se vyande sou gebruik om haar te tugtig sodat Hy sy doel met Israel kon bereik en Homself aan die

nasies uiteindelik as die Ewige, Enige en Almagtige God sou openbaar. ‘n Tipiese voorbeeld is waar die HERE van Gog en Magog gaan gebruik maak om Israel in die laaste dae te tugtig, maar daardeur ook vir Israel sal dwing om Hom aan te roep, en waar Hy dan uiteindelik deur sy strafgerigte ook weer oor Gog, die nasies sal dwing om Hom as die Allerhoogste te erken. Lees: Eség. 38:16, 23; Eség. 39:1-8, 22-23; Joël 2:25.

So lei ons Hemelse Vader ook dikwels vir ons, sy kinders, as individue, langs ompaaie. Daar is baie van ons wat in ons latere jare begin verstaan het waarom daar sekere dinge met ons in ons lewe moes gebeur, wat ons vroeër nie kon verstaan nie, en waarvoor ons miskien selfs vir God kwalik geneem het.

**Vers 9:** Uit Jesaja 44:2 en verwante Skrifte, weet ons dat God die Formeerder van Israel is. Hy het haar lief, en het haar selfs op sy handpalms gegraveer, - (Jes. 49:16), en het sy eie Seun beloof om vir haar te kom sterf, - (Jes. 53:8 en baie ander verwante Skrifte). Israel moes dus nie met Hom twis, of sy bedoelinge met haar in twyfel trek nie, al lyk die pad waarlangs Hy haar lei, ook hoe vreemd.

Laat dit ook vir ons Afrikanervolk ‘n boodskap en ‘n les wees. Vanaf die Volksplanting tot vandag toe het die weg van hierdie volkie al langs vreemde paaie (vir ons) gegaan. Dikwels het dit al gelyk asof dit klaar is met ons. Ons is ook nou weer in so ‘n situasie. Van buite word ons met die dood bedreig, en van binne is ons meer verdeeld en verward as ooit tevore. Maar onthou, ons is in sy hand soos die klei in die hand van die pottebakker.

Saam met die res van Israel wat van die vier eindes van die aarde met die Wederkoms van Christus versamel sal word - (Matt. 24:31; Jes. 11:12; Jer. 23:3, 8; Jer. 29:13-14; Eség. 37:20-21), sal ons ook behoue bly.

**Vers 10:** Net soos ‘n kind nie sy ouers moet verwyt omdat hulle hom in die wêreld gebring het nie, so moet Israel ook nie vir God verwyt omdat Hy haar gemaak het nie. God dra vir Israel van die begin af met eindelose geduld tenspyte van haar koppigheid, en het vir haar met sy eie bloed betaal - (Open. 1:5 en talle verwante Skrifte).

**Vers 11:** Kyk net die magtige verbintenis tussen Israel en God! Die HERE die ALMAGTIGE, is Israel se Heilige en haar Formeerder. Kan Israel vir ‘n groter waarborg as dit vra? Israel moet Hom dus volkome vertrou aangaande die toekomstige dinge.

**Wie is God se seuns?**
In Jeremia 31:9 sê God: "Ek is vir Israel 'n Vader; en Efraim is my eersgeborene".
Lees ook: Jer. 31:20; Jes. 1:4; Jes. 41:14; Jes. 44:2, vir verdere bevestiging vir die verhouding van God tot Israel as haar Heilige en haar Formeerder.
Israel moet volle vertroue in God aangaande haar toekoms hê.
Lees: Jes. 40:27 en Jes. 41:26.

**Vers 12:** Hier wys die HERE weer op sy Almag as waarborg dat Hy instaat is om vir Israel te doen wat Hy aan haar beloof het. Hoe jammer tog dat in die algemene Evangelieverkondiging van vandag daar nooit eers iets hiervan gesê word nie. Waar daar nog daarna verwys word, is dit in die sin van 'n algemene belofte aan die "kerk" waaronder verstaan moet word alle mense wat tot bekering kom, met geen inagneming van die feit dat hierdie woorde onteenseglik alleenlik op Israel, die Volk van God, betrekking het nie.
Vergelyk ook: Jes. 40:22, 26-31.

**Vers 13:** Die "hom" verwys hier na Kores. Die voorgaande is deur die HERE aan Israel gesê sodat hulle moet weet, hoe vreemd dit ookal vir haar mag wees, dat Hy so 'n onbekende gaan gebruik om sy raadsbesluite uit te voer, Hy weet wat Hy doen. Hy het ook alleen die reg om te doen soos Hy goed dink, en dit sal die beste vir Israel wees. Aan sy liefde en verbondsgetrouheid moet hulle nooit twyfel nie. Hy sal toesien dat Kores presies doen wat Hy wil hê hy moet doen. Kores sal toesien, onder Goddelike dwang, dat God se stad ("my stad", vers 13) herbou sal word en die ballinge losgelaat word, sonder dat hulle iets sal hoef te betaal.
Lees weer: Jes. 41:2, 25; Jes. 44:28; Jes. 45:1.

**Vers 14:** Hier kyk die profeet skielik die verre toekoms in, maar nog altyd in die verband van die uiteindelike heerskappy van Israel. Die Egiptenare, die Kusiete en die Sabeërs sal Israel dien en erken dat God in hulle is. Dit is die hele uiteindelike doel van God, naamlik dat Hy weer hier op aarde verheerlik sal word. Dit sal deur 'n verheerlikte en herstelde Israel wees.
Lees: Jes. 2:2-5; Jes. 61:4-6; Jes. 62:1-4; Eség. 37:27-28; Eség. 38:23; Eség. 39:7, 25-29; Open. 21:24.

**Vers 15:** Ja waarlik, wanneer 'n mens insig in die ewige raadsbesluite van God kry, en besef hoe min dit verstaan word, dan roep jy saam met Jesaja uit: "Waarlik, U is 'n God wat U verborge hou, die God van Israel, die Heiland." Wanneer jy egter by die algemene patroon van die Godsopenbaring bly, naamlik dat God vir Homself 'n volk uitgekies het deur

wie Hy Homself aan die wêreld wil openbaar en Homself in hierdie volk wil verheerlik, dan val die hele Skrif vir jou oop.
Die Psalmis sê:

> "die verborgenheid van die HERE is vir die wat Hom vrees, en sy verbond om hulle dit bekend te maak" - Ps. 25:14.

Geen wonder nie dat Paulus uitroep:

> "o, DIEPTE van die rykdom en wysheid en kennis van God! Hoe ondeurgrondelik is sy oordele en onnaspeurlikheid sy weë!" –
> (Rom. 11:33).

Lees ook: Deut. 29:29; Jes. 55:9; Spreuke 25:2.

**Vers 16:** Die mense en nasies wat afgode maak en aanbid, weet niks, en sal uiteindelik in die skande kom. Dis alleen die lewende God wat lig en wysheid kan gee. Is dit nie wonderlik om te weet dat hierdie grote God bekend staan as die God van Israel nie? Laat ons Israeliete dan ons wysheid by ons God soek, dis ons geboortereg. Ons Here Jesus het ons die Heilige Gees gestuur om vir ons in die hele waarheid te lei. Laat ons dus nie soos weeskinders lewe nie, ons het 'n ryke erfenis, ons is mede-erfgename saam met Christus, en erfgename van God.
Lees: Gal. 4:47; Efé. 3:6, (Hierdie Efésiërs was verheidense Israeliete).
Lees ook: Jes. 41:11; Jes. 44:9, 11.

**Vers 17:** Hier is weer een van die talryke versekeringe van die HERE dat Israel met 'n ewige verlossing verlos sal word en nooit beskaamd sal staan of in die skande sal kom nie.
Hoe dikwels deur die geskiedenis heen het dit al so onmoontlik gelyk, net soos nou ook weer. Almal is hier teen ons. Die hele wêreld is met 'n dolle vaart op pad na die afgrond, en dit lyk asof ons ook meedoënloos saamgesleep word. Maar hier is ons waarborg dat dit nie sal gebeur nie. Daar wag vir ons 'n wonderlike uitredding en 'n heerlike toekoms. Ons Here Jesus het vir ons gesê dat wanneer ons hierdie dinge sien gebeur, dan moet ons opkyk, want dan is ons verlossing naby - (Lukas 21:28).
Lees ook: Jes. 49:14-16; Rom. 11:25-29; Jes. 45:25.

**Vers 18:** Hier is nog 'n waarborg vir Israel: God het die aarde nie geskape om woes en leeg te wees nie, maar om deur die mens bewoon te word. As die wêreld moet vergaan, beteken dit dat Israel daarmee saam sal vergaan, en dit sal God nooit toelaat nie. Israel se behoudenis is dus ook die wêreld se waarborg en versekering. Die aarde sal weer nuut gemaak word sodat die nageslag van God, naamlik Israel, daarin kan woon.
Die "woes" is dieselfde as in Génesis 1:2 en kom van dieselfde Hebreeuse woord "tohu". God het dus nie die aarde woes en leeg gemaak nie, maar dit het woes en leeg geword deur een of ander ramp wat die aarde getref

het. Baie geleerdes en teoloë is die mening toegedaan dat die oorspronklike wêreld deur Satan en sy gevalle engele bewoon was voor hulle val. Dat hulle dus toe ook in menslike vorm was net soos ons vandag; vandaar die geraamtes en oorblyfsels van "mense" wat miljoene jare oud is. Na Satan se val het hy "die owerste van die mag van die lug" (Efé. 2:1-2) geword, en in bevel gekom van die engele van God wat saam met hom teen God gerebelleer het. Daar is groot "verborgenhede" in die Bybel opgesluit wat nog aan ons geopenbaar moet word. Baie van die waarhede wat alreeds aan u wat hierdie visie het, bekend is, is vir die ander van ons volksgenote nog verborgenhede.

Neem maar as voorbeeld die verborgenhede van die koninkryk wat Jesus vir ons in die gelykenisse opgeklaar het. Diegene wat nie die identiteit van die ware Israel van God ken nie, verstaan daardie verborgenhede tot vandag toe, nog nie. Net so ook met die verborgenheid waarna die Apostel Paulus verwys het toe hy gesê het in:
Romeine 11:25-27;

25 Want ek wil nie hê, Broeders, dat julle hierdie verborgenheid nie moet weet nie, sodat julle nie eiewys mag wees nie: dat die verharding vir 'n deel oor Israel gekom het totdat die volheid van die heidene ingegaan het;

26 en so sal die hele Israel gered word, soos geskrywe is: Die Verlosser sal uit Sion kom en sal die goddelooshede van Jakob afwend;

27 en dit is van my kant die verbond met hulle, as Ek hulle sondes wegneem.

Vir ons wat weet wie die ware Israel is, is dit nie meer 'n verborgenheid nie.

**Vers 19:** God het niks vir Jakob weggesteek nie. Hy het alles aan die profete geopenbaar.
Ons lees in Amos 3:7;

> Want die Here HERE doen niks tensy Hy sy raadsbesluit aan sy knegte, die profete, geopenbaar het nie".

Lees ook: 2 Petrus 1:19; Ps. 119:105.

As Israel net wil luister, hoef hulle nie te vrees of te verdwaal nie. Hoe onmoontlik of duister die weg ookal mag lyk, volg net die Woord, o Israel, en jy sal nie verdwaal nie. Hoe nodig het ons dit nie in hierdie onsekere dae nie!

**Vers 20:** In vers 17 het ons gesien dat dit Israel is wat met 'n ewige verlossing verlos gaan word. Hierdie mense wat hier in hierdie vers aangespreek word is Israel wat uit die nasies sal ontvlug. Daar is baie

wonderlike beloftes in die Skrif waar dit aan Israel beloof word.
Lees bv. self: Jes. 11:12-13; Jer. 32:36-40; Eség. 37:20-24; Matt. 24:31.

Die nasies onder wie Israel verstrooi was, en vanwaar die Here nou vir Israel gaan haal, weet niks. Hulle aanbid gesnede beelde, sommige van hout gemaak. Hulle moet gedra word, en kan nie verlos nie. Israel se God is die lewende God en dit is Hy wat vir Israel dra.
Lees: Exodus 19:4; Deut. 32:11; Deut. 33:27-29.

**Vers 21:** Soos ons al ‘n paar keer in vorige hoofstukke gesien het, daag onse God die gode van die ander nasies uit om lank vantevore te sê wat gaan gebeur en dan te sien of dit waar kom. Dit is net die HERE, die God van Israel wat dit kan doen. Daar is geen ander god soos Hy nie. Hy alleen kan verlos, en dit het Hy aan Israel belowe. Israel kan seker wees van haar verlossing!

**Vers 22:** Die waarborg dat hierdie aarde nie verwoes sal word nie, is eerstens die almag van God, en tweedens God se verbond met Israel. Dit word herhaaldelik hier beklemtoon, soos bv. in verse 17-19. Israel kan nie verlos word as die aarde woes en leeg gelaat gaan word nie. Dink net wat ‘n wonderlike waarborg dit vir die hele aarde is.
Lees Matthéüs 24:22 in sy verband en bepeins dit.

In Romeine 8:19 skryf Paulus dat die hele skepping met reikhalsende verlange wag op die openbaarmaking van die kinders van God. Dit is Israel wat aan die wêreld bekend gemaak gaan word.
Lees weer: Jes. 43:20-21; Jes. 44:21-23.
Dit is duidelik dat die redding van die hele aarde en alles wat daarop is, aan die verlossing van Israel gekoppel is.

**Vers 23:** Elke knie sal nog voor die God van Israel buig. Dit beteken nie dat elkeen Hom in hulle harte sal aanneem nie. Selfs na die duisendjarige regering van ons Here Jesus op hierdie aarde, sal daar nog ontelbare menigtes wees wat die duiwel gaan volg wanneer hy losgelaat word. Maar elkeen sal weet en erken wie die ware God is.
Lees bv. Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-22 in sy verband en ook Eség. 37:28 en baie verwante Skrifte.

**Vers 24:** Almal sal erken, ook die vyande van God, dat in Hom alleen daar geregtigheid te vinde is. Hy alleen kan reg en orde en vrede en billikheid en ware lewe en vreugde op hierdie aarde herstel. Hy sal dit doen met ‘n ysterroede. ‘n Aarde wat op die rand van selfvernietiging was, sal die Goddelike ingryping erken.

Lees: Jes. 2:25; Jes. 9:5-6; Jes. 11:1-9; Ps. 85:11-14; Luk. 1:67-80, Luk. 1:31-33; Matt. 6:9-10, 33. Dit is die strekking van die ganse Skrif: -
Wat die EERSTE ADAM verloor het, kom die TWEEDE ADAM HERSTEL: die REGERING VAN GOD OP AARDE deur ‘n VOLK in wie se harte HYSELF KOM WOON HET.
**Vers 25:** Hierdie vers is duidelik soos dit daar staan. Dit is die klimaks van die eeue en die hoop van die wêreld. Dit is God self wat vir Israel regverdig, en niemand kan teen haar enige beskuldiging inbring nie - (Lees Rom. 8:31-39). Israel is die uitverkorenes van God (v. 33). In die Christus het die Vader haar regverdigmaking tenvolle op wetsgronde bewerkstellig, en niemand kan Hom van onregverdigheid beskuldig nie.

Wanneer ons nou vers 25 in sy verband lees, deur dit noukeurig met die voorafgaande verse te vergelyk, is dit duidelik dat die redding van die hele wêreld van die volkome herstel van Israel afhang. Hierdie regverdigmaking van Israel is reeds aan die Kruis en in die Opstanding voorsien: Israel moet net tot ontwaking kom en dit aanneem. Ons staan nou op die punt van daardie groot en grootste gebeurtenis. Eségiël 37 en al die verwante Skrifte beskryf dit vir ons volledig.

# Jesaja 46

(Jesaja 46:1-13)

## Die HERE is Israel se God

**Jesaja 46:1-13.**
Die gode van Babel en die God van Israel word in kontras teenoor mekaar gestel. Israel word daarop gewys dat daardie gode nietigheid is, en niks kan doen nie; in teenstelling daarmee is die HERE, Israel se God, die lewende en almagtige God. Israel word so maklik deur die afgode en wat hulle voorstel geïmponeer, dat dit vir God nodig is om kort-kort vir Israel daaraan te herinner. Vergelyk: Jes. 41:21-29; Jes. 44:6-20.
Al hierdie gode is maar die werk van mensehande, lees veral verse 6 en 7. Hulle kan nie red nie, maar die HERE kan.

**Verse 1-2:** Bel was die hoofgod van Babel en was ook die god van die Fenisiërs, die Kanaäniete, Moabiete en omliggende nasies. Nebo was die god wat gebruik was in die aanbidding van die hemelliggame. Hulle magteloosheid en nietigheid word vir ons hier beskryf. Hulle moet rondgedra word, en nou selfs op arme lasdiere gelaai word. Wat ‘n patetiese toneel!
Laat Israel tog nie op hulle vertrou nie! Die hartseer van die saak is dat Israel jou werklik die lewende God verlaat het, en agter hierdie nietige afgode aangeloop het. Hulle sou nooit in ballingskap gegaan en die slawe van vreemde nasies geword het nie, as hulle net getrou aan hulle God gebly het. Laat dit vir ons Israeliete wat ons identiteit ken, ‘n groot les wees.

**Verse 3-4:** In teenstelling hiermee dra God vir Israel. Hy het dit van die begin af gedoen, en sal dit doen tot aan die einde.
Lees verseker die volgende baie kosbare verwysings: Jes. 63:9; Jes. 40:11; Jes. 44:2, 24; Ex. 19:4; Deut. 1:30-31; Ps. 71:17-18; Ps. 138:7-8.

Daar sal nie een korreltjie van Israel op die grond val nie - (Amos 9:9).
God gee vir Israel die versekering dat hulle nie verteer sal word nie omdat Hy nie verander nie, - (Maleági 3:6).

**Vers 5:** Die heilige van Israel kan met niemand vergelyk word nie, Hy is ver verhewe bo almal.
Lees: Jes. 40:18, 25; Jes. 41:4; Jes. 42:8; Jes. 43:10-11; Jes. 44:6-20.
Om die saak in sy verband te sien moet daar duidelik op gelet word dat al hierdie versekeringe hier in verband met Israel staan. Israel moet daarvan verseker wees dat die HERE hulle God, ver verhewe is bokant die gode

van die nasies, en dat Israel dus nie hoef te vrees nie. Israel moet God vertrou, Hy sal haar deurdra hoe die nasies ookal mag woel en die volke nietige dinge bedink.

**Verse 6-7:** Die nietigheid van die gode deur mense gemaak, word hier uitgebeeld; daar word met hulle die spot gedryf.
Vergelyk verse: 1- 2; Jes. 40:19-20; Jes. 41:7; Jes. 45:20.

**Vers 8:** Israel word tot beslistheid opgeroep. Dit was nog altyd een van Israel se swak plekke, onbeslistheid. Dink maar daaraan hoe Elía vir Israel op berg Karmel uitgedaag het om nie op twee gedagtes te hink nie, - (1 Kon. 18:21).
Lees ook: Heb. 13:9; Jak. 1:6.
Dit is gewoonlik wanneer ons afvallig begin raak, dat ons ook begin twyfel. Die Psalmis het gesê dat dit vir hom goed is om naby die Here te bly.

**Vers 9:** Israel word opgeroep om te dink aan die dinge wat vantevore was. En hoe baie kosbare gebeurtenisse in haar geskiedenis het sy nie om oor na te dink nie! God het haar waarlik op arendsvleuels gedra en vir haar groot en wonderbare dinge gedoen. Dit is een van ons groot tekortkominge: ons dink nie genoeg oor wat daar werklik in Gods Woord geskryf staan nie.

**Vers 10:** Hier word weereens bevestig dat dit die HERE alleen is wat van die begin af kan sê wat aan die einde gaan gebeur. Hy alleen is alwetend. Dit word in baie skerp kontras gestel met die nietige afgode van die nie-Israel nasies wat dit nie kan doen nie, en dus ook nie in staat is om te red nie. Ons kan op God vertrou dat dit wat Hy beloof het Hy sal volbring, en dat dit wat Hy bepaal het, sal geskied. Omdat ons nie genoeg hierop ingestel is nie, en ook nie werklik glo soos ons moet nie, ly ons baie skade.
Lees: Ps. 33:11; Spr. 19:21; Spr. 21:30; Hand. 5:39; Heb. 6:17.

**Vers 11:** Die geskiedenis bewys dat die HERE alleen God is; die toekoms sal dit ook bevestig wanneer dit wat nou nog voorspellings is, ook net so letterlik vervul sal word. Hierdie roofvoël uit die Ooste dui op Kores. Hy het letterlik vervul wat van hom voorspel was, soos ons alreeds gesien het.
Lees: Jes. 41:2; Jes. 44:28; Jes. 45:13.

**Vers 12:** Hier spreek die HERE deur sy Profeet Jesaja, nie net tot Israel van daardie tyd nie, maar tot Israel van alle tye, en veral ook tot ons vandag. Hy spreek tot diegene wat hard is van hart en wat ver is van geregtigheid. Hy sal ook nie spaar om te straf nie.

In Jesaja 26:9, het ons gesien dat wanneer die oordele van die HERE op die aarde is, dan sal die inwoners van die wêreld geregtigheid leer. Ons sien dit ook duidelik in die Benoudheid van Jakob in Jeremia 30:7. Jakob self sal nog tot gehoorsaamheid gedwing word wanneer die strafgerigte van God oor haar kom.

Die Godsregering op aarde sal 'n regering van geregtigheid wees. Dit sien ons in al die profete en die Psalms. Dit is ook net logies om dit te verwag, want as dit nie so is nie, sal die aarde maar weer in ellende gedompel word en sal die soendood van Christus tevergeefs wees. Regdeur die Skrif word daar baie sterk op geregtigheid klem gelê.
Lees: Jes. 45:24-25; Jes. 48:17-18.

**Vers 13:** Die God wat alles van die begin af bepaal, en ook magtig is om dit netso te laat geskied, is ook die waarborg dat Hy sy geregtigheid op die aarde gaan vestig. Wat 'n heerlike versekering is dit nie, veral in hierdie tyd wanneer dit lyk asof daar geen keer aan die ongeregtigheid is nie. Dit is ook goeie nuus dat dit naby is en dat sy heil nie sal vertoef nie. Israel sal die middelpunt van hierdie heil en heerlikheid van die HERE wees.

Omdat God sy Raadsplan wat Hy van die begin of bepaal het, nie verander nie, is dit Israel se waarborg dat Hy die verbond wat Hy met Abraham, Isak en Jakob gemaak het, nie sal verbreek nie. God se geregtigheid sal op hierdie aarde gevestig word met Jesus die Christus (die Messías) op die troon van sy vader Dawid en as Koning oor die huis van Jakob.

Dit word regdeur die Skrif bevestig, maar veral in: 2 Samuel 7, Psalm 89 en Matt. 19:28 en Openbaring 21.
Lees ook: Jes. 51:1-5; Jes. 54:11-14; Jes. 56:1; Jes. 60:1-5; Luk. 2:29-32.

## Jesaja 47

(Jesaja 47:1-15).

### Val van die trotse Babel

**Jesaja 47:1-15.**
Hier word die val van die trotse Babel en die oordeel wat oor haar voltrek gaan word, voorspel. Oor al haar hoogmoed en trots sal sy verneder word, - verse 1-4. God se volk het wel gesondig en is swaar gestraf deurdat God hulle in ballingskap laat gaan het, en Babel was die een onder wie die volk van God moes buig as gevolg van hulle sonde. Maar Babel het die volk van God met hardheid behandel en hulle geen barmhartigheid bewys nie en sy juk selfs op die grysaard swaar laat druk. Babel het gedink dat daar aan haar heerskappy nooit ‘n einde sou kom nie, - verse 5-7.
Daar sal oor haar ‘n skielike verwoesting kom as gevolg hiervan, - verse 8-11. Haar koopmans, haar sterrekykers en towenaars en waarsêers en ryk handelaars sal haar in daardie dag wanneer die HERE met haar afreken, nie kan red nie, - verse 12-15.

Dat dit alles net so waar gekom het, is geskiedenis. Maar Babel was ook simbolies vir die hele Babiloniese Stelsel wat vir Israel en die mensdom nou al hierdie eeue verslaaf het. Vir ‘n volledige ontleding hiervan moet u verseker my twee boeke “Die Boek van Daniël” en “Die Boek van Openbaring” lees. Openbaring 18, gee ‘n baie akkurate en aangrypende beskrywing van hierdie vernietiging, nou voor die deur. Net soos die voorspelling van die val van Babel wat die HERE deur sy profete gemaak het lank voordat dit gebeur het, letterlik waar geword het, so sal die val van die hele Babiloniese Stelsel soos dit in die profete en in Openbaring voorspel word, ook net so letterlik vervul word.

**Vers 1:** Hierdie vertroetelde en verwende Babel wat hier as ‘n jonkvrou voorgestel word, word van haar troon afgestoot en tot in die stof verneder. Hierdie Babel, die hoofstad van die Chaldeërs wat die volk van God vertrap en verneder het, word nou self verneder. So sal ook die stelsel wat eintlik hier deur Babel, die dogter van die Chaldeërs verpersoonlik word, verneder word. In hierdie “stad” (stelsel) het die volk van God eintlik al die gruwelikhede wat later die Huis van Juda heeltemal oorgeneem het, geleer. Hier is die Talmud gebore, daardie boek van gruwelikhede wat die patroon bevat waarvolgens die Christendom uitgeroei moet word. Hier is die hele priesterorde gebore wat later sy gestalte in die Roomse Kerk gekry het, wat weer op sy beurt die hele Christendom vervals en omskep het in die fynste vorm van afgodery wat in die Boek van Openbaring die hoer op

die baie waters genoem word. Die baie waters is volke en menigtes en nasies en tale - (Open. 17:15).
Daardie korrupte, vervalste en verduiwelse leer staan nou eers op die punt om sy toppunt te bereik net voordat dit vernietig gaan word deur die verskyning van onse Here Jesus Christus wat op sy eie tyd sal vertoon word deur die salige en enigste Heerser, die Koning van die konings en die Here van die here, wat alleen onsterflikheid besit en ‘n ontoeganklike lig bewoon, wat geen mens gesien het of kan sien nie, aan wie toekom eer en ewige krag. Amen. - (1 Tim. 6:14-16).
Hy sal hierdie verborgenheid van die ongeregtigheid met die asem van sy mond verdelg en deur die verskyning van sy wederkoms tot niet maak - (2 Thess. 2:7-8).

In Openbaring 18 word haar vernietiging baie realisties beskryf en vergelyk met die ingooi in die see van ‘n groot meulsteen om nooit weer op te kom nie. In haar word gevind alle soorte van koopware, tot mensesiele, en die bloed van profete, heiliges en almal wat op die aarde doodgemaak is.
Lees: Openbaring 17 en 18, in die Bybel en ook in my boek oor Openbaring.

**Vers 2:** Hier word die trotse vorstin verneder tot slavin, want die maal van meel met die handmeul was die werk van slawe. Sy moet ook haar sluier afhaal, wat nog ‘n teken was van vernedering, en haar gereedmaak om oor die rivier in ballingskap te gaan. Dit het letterlik met Babel gebeur toe Kores die stad ingeneem het. Lees die val van Babilon in my boek “Die Boek van Daniël”. Maar dit is ook simbolies vir die vernietiging van die Babiloniese Stelsel.

**Vers 3:** Hierdie is ‘n beskrywing van die ontering van die trotse vorstin. Hierdie Stad en Stelsel wat God se volk vertrap en verneder het, sal self verneder word. God sal deeglik op haar wraak neem en niemand ontsien nie.
Vergelyk: Jeremia 13:26 en Nahum 3:5. Lees ook vers 6.

**Vers 4:** Hier word Israel die versekering gegee dat haar Verlosser die HERE is en sy Naam is HERE van die leërskare, die Heilige van Israel. Hy is die Almagtige. Sy almag en majesteit word vir ons op baie plekke in die Bybel beskryf. Israel moet haar nie deur Babilon laat intimideer nie, alles wat Hy haar beloof het, sal Hy netso volbring. Die vernietiging van fisiese Babilon wat ten tye van hierdie skrywe nog profesie was, is letterlik vervul. Netso sal simboliese Babilon wat nou nog as vorstin sit, ook letterlik presies so vernietig word soos hier beskryf. Daardie vernietiging staan voor die deur, daarom sê:

Openbaring 18:4;

"- - - - - Gaan uit haar uit, my volk, sodat julle nie gemeenskap met haar sondes mag hê en van haar plae ontvang nie.

Lees ook: Jes. 1:4,9; Jes. 41:14; Jes. 44:6.

**Vers 5:** Die gebiedster van die koninkryke, die dogter van die Galdeërs, naamlik Babilon, sal tot stilstand gebring word en van die toneel verdwyn. Dit word ook uitgebring deur die simboliek van die meulsteen wat in die diepte van die see gewerp word. Sy wat so baie in die duisternis van armoede en verslawing en misleiding gewerp het, sal self die duisternis ingaan, om nooit weer op hierdie aarde te verskyn nie.
Vergelyk: Jes. 13:19; Jes. 14:4-6.

**Vers 6 7:** God sê vir Babel dat Hy sy erfdeel Israel gestraf en ontheilig het omdat Hy toornig op hulle was as gevolg van hulle sondes, deur hulle in die hand van Babel oor te gee. Babel het aan Israel geen barmhartigheid bewys nie, en selfs op die grysaard sy juk swaar laat druk. Babel moes hierdie dinge besef het wanneer 'n mens in aanmerking neem op watter kenlike wyse God Homself aan Nebukadnésar in die tyd van Daniël en sy drie vriende Hanánja, Mísael en Asárja openbaar het. Maar Babel het hierdie dinge nie ter harte geneem nie, en voortgegaan in haar verwaandheid deur te sê: "Ek sal in ewigheid wees, gebiedster vir altyd".

**Vers 8:** Die profesieë van die OT dui dikwels op die omstandighede wat in die tyd van die profete van toepassing was, maar ook met 'n simboliese toepassing vir die toekoms, en veral vir die dae wat sal uitloop op die "Dag van die HERE" en die WEDERKOMS van ons Here Jesus. Babel is by uitstek die versimbolisering van die hele Babiloniese Stelsel wat die mensdom in slawerny op elke terrein van die lewe gedompel het, Polities, Kerklik en Ekonomies.
Net soos Babel van destyds almal uitgetart het omdat sy haarself as alvoorsienend en onoorwinlik beskou het, so maak die Babiloniese Stelsel van vandag: Op Politieke gebied het die liberale element die wêreld so oorgeneem, dat die ander partye en denkrigtings nie 'n kans staan om dit te vervang nie; op Kerklike gebied het die gelykmakingsprediking en die "net glo" evangelie die massas so vasgevang, dat die kerk 'n gedaante van godsaligheid sonder krag het, en in sy louwarm toestand sê "Ek is ryk en het verryk geword en het aan niks gebrek nie" - (Open. 3:17). Netso op Ekonomiese gebied, maar net nog 'n bietjie erger as met die vorige twee, want vandat Nebukadnésar die nasies voor die goue beeld in die vallei van Dura laat neerbuig het, is geld (goud) die god van hierdie wêreld (stelsel).
Lees hiermee saam: Sef. 2:15 en Openbaring 18:7.

**Vers 9:** Hier gaan die profesie in dieselfde trant voort en word haarfyn in Openbaring 18 bevestig, waar dit duidelik gesien kan word dat dit op die hele STELSEL dui, vergelyk veral Open. 18-8, 23. Vir diegene wat God se Woord noukeurig ondersoek het, en na huidige wêreldtoestande kyk, is dit duidelik dat hierdie profesie in al sy naakte werklikheid op die punt van vervulling staan.

**Vers 10:** Sit die oordeel net nog duideliker voort. Diegene wie se lendene omgord is, en hulle lampe aan die brand - (Luk. 12:35-36, 49, 51), en met ekstra olie in hulle kannetjies (die kennis van die woord van God) sal duidelik weereens sien dat die beskrywing van hierdie vers baie raak is vir hierdie tyd. Boosheid en bedrog het statussimbole in ons tyd geword, waarheid en deug tel nie meer nie. Mag is nou reg. Die een wat vandag die septer swaai is die een wat die mag uit die loop van 'n geweer laat kom, of uit sy tjekboek.
"Niemand sien my nie" is waarom dit eintlik vandag gaan; net so lank jy nie uitgevind word nie; en word jy uitgevind, is daar meestal 'n slim (skelm) advokaat wat jou sal loskry as jy hom net genoeg kan betaal. Dit is 'n tyd van verwaandheid soos nooit tevore nie; as gevolg van die "wysheid en die kennis" van hierdie geslag, is hulle verlei om te dink "Ek is dit, en niemand anders nie" (ek is nét die meneer). Ware nederigheid word op neergesien. Ja, waarlik, net soos in die dae van Bélsasar (Daniël 5), is die skrif vir hierdie stelsel en sy "wysheid" aan die muur.

**Vers 11:** Die verwoesting vir die letterlike Babel het daardie nag skielik en onverwags gekom, toe Kores en sy leër die stad al langs die droë bedding van die opgedroogte Eufraat binne gemarsjeer het. Op baie plekke in die Skrif word daar ook gepraat dat die verwoesting van hierdie Babiloniese Stelsel net so skielik en onverwags sal kom. Hierdie hele trotse stelsel met al sy verwaandheid sal die dag van verwoesting nie kan afweer nie, veral omdat dit so skielik en onverwags sal kom. Dit is net soos dit daar aan die einde van Jesaja 2 sê, nadat daar voorspel is dat die mens se silwer en goud hom in daardie dag nie sal kan red nie; dan eindig dit met:

> "Laat staan tog die mens wie se asem in sy neus is; want hoe min is hy werd" - (Jes. 2:22).

**Vers 12:** Ou Babilon was die moeder van alle okkultistiese en kabbalistiese praktyke. Kyk maar hoe Nebukadnésar sy towenaars, besweerders en sterrewiggelaars laat roep het om sy droom vir hom uit te lê - (Daniël 2), en hoe Bélsasar sy waarsêers en besweerders laat kom het om vir hom te kom sê wat die vinger op die muur geskryf het - (Daniël 5). Vandag het hulle ander name en voer sommige ander funksies uit. Daar is jou "financial wizards" en jou geldgod wat alles reg kan toor, so sê hulle. God

daag hulle uit om die saak te beredder.

Net so min as wat al daardie bedrieërs van ou Babilon kon doen toe die werklike dag van afrekening gekom het, so min sal hulle vandag kan doen. Babel gaan val en verpletter word. Dank God vir daardie heerlike versekering. Maar luister na die waarskuwing: "En ek het 'n ander stem uit die hemel hoor sê: Gaan uit haar uit, my volk (Israel), sodat julle nie gemeenskap met haar sondes mag hê en van haar plae ontvang nie".

**Vers 13:** Die sterrewiggelary was een van die ou gebruike vanaf die dae van die toring van Babel. Dit het 'n baie prominente plek in die stad Babilon ingeneem. Hierdie is een van die sterkste wapens in die hand van die duiwel om die ongelowige mensdom mee te mislei. Israel het al vroeg toe sy agter die heidene begin aanloop het, ook geswig voor hierdie bedrog.

En kyk net hoe het dit ook vandag weer in ons volkie toegeneem. Hoe baie van ons eie Afrikaanse tydskrifte en koerante het sy gereelde kolom van "Wat sê die sterre?" Die mens sal liewer die duiwel toelaat om hulle te bedrieg met wat die toekoms vir ons inhou, as om God te vertrou. God daag vir Babel uit, en ook vir hierdie geslag, dat die waarsêers en die sterrekykers hulle dan maar red, as hulle kan.

**Vers 14:** Dan sê God self dat hulle hulself nie eers kan red nie, laat staan nog diegene wat op hulle vertrou. Hulle is soos stoppels. Daar is geen voedsel in hulle nie, geen vlam om jou by warm te maak nie. So is hierdie hele Babiloniese Stelsel met sy pronkerige en imponerende vertoon. Dit is net stoppels. Loop nie agter hom aan nie o Israel, daar is geen heil in hom nie!

Jou heil lê by die lewende God. Babilon se val is voor die deur. Dit sal soos 'n meulsteen in die diepte van die see gewerp word, om nooit meer op te kom nie. Dan sal die Nuwe Jerusalem verskyn met sy mure van edelgesteentes, sy poorte van pêrels en sy strate van goud. Al die trane sal afgedroog word, daar sal nooit meer droefheid of geween wees nie. Niemand sal sê ek is siek nie, want God sal al Israel se sondes vergeef het.

**Vers 15:** Hierdie "koopmans" was die grotes in Babilon. Dit is hulle wat die geld hanteer het, en dit is rykdom wat die maatstaf was. Dit is hulle wat alles beheer en dikteer het. Almal het na hulle opgesien. Maar hulle kan niks doen nie, "elkeen dwaal sy eie koers". Niemand van hulle sal Babilon kan red nie.

Met die ou toring van Babel het die mens God uitgedaag. Sy opvolger, die stad Babilon en die stelsel wat sy versimboliseer, het God uitgedaag. Die mens is ook so geleer. Hy sal op geld, besittings, kennis, status, mag, eer, waarsêery, mense vertrou, maar nie op God nie. Hoe reddeloos en broos het die sonde nie die mens gemaak nie!
Lees: Openbaring 18:1-4, 11-16.

# Jesaja 48

(Jesaja 48:1-22)

## ‘n Halsstarrige en huigelagtige Israel en haar genadige God.

Nadat God met Babel gespreek het en haar gebruik het as ‘n simbool van die hele stelsel met wie Hy in die eindgerig gaan tree, keer die HERE nou eers weer terug na Israel.

**Jesaja 48:1-8:**
Hier wys die HERE weer vir Israel daarop dat Hy alleen die einde van die begin af ken. Maar tenspyte daarvan hou Israel aan om liewer na die afgode wat niks weet nie, op te kyk, as om na die lewende God te luister. Hulle sweer by die Naam van die HERE en by die heilige stad - (verse 1-2), maar hou aan om hulle afgode te dien - (vers 5). Hulle is eintlik ‘n klomp geharde huigelaars - (verse 1,4,8). Dit stem ooreen met God se klag teen Israel in Jes. 42:18-20; Jes. 43:22. Ons kan hierdie eienskappe van die heiden verwag, maar dat dit van Israel gesê moet word, maak die hart van God baie seer.

**Vers 1** moet so lees:

> Hoor dit, huis van Jakob wat julleself noem met die naam van Israel (m.a.w. die Tien Stamme) en julle wat uit die waters (saad) van Juda (m.a.w. die twee stamme) voortgekom het, wat sweer by die Naam van die HERE en die God van Israel roem, *maar* nie in waarheid of in geregtigheid nie -- .

As ons die oorspronklike vers moet lees soos dit daar staan, sou dit beteken dat die huis van Jakob uit die waters (d.i. die saad) van Juda voortkom, wat natuurlik nie so is nie, Juda kom juis uit die saad van Jakob.

**Verse 1-2:** Lees saam met die volgende:
Jer. 4:2; Jer. 5:2; Titus 1:16; Miga 3:11; Rom. 2:17.
Hieruit sal ons die huigelary van Israel sien. Hulle sweer by God, maar hou aan met afgodery. Is dit nie vandag ook so met ons nie? Sondag sit ons vroom in die kerk, maar Maandag tot Saterdag sien jy geen verskil tussen die Christen en die wêreldling nie. Laat ons onthou dat ons God ‘n konsekwente God is, Hy kan nie verander nie. As God dan ons voorvaders gestraf het vir hulle afgodery en huigelary, sal Hy dit nie ook vandag doen nie?

**Vers 3:** Hier herinner ‘n lankmoedige God ‘n halsstarrige Israel vir die

soveelste keer dat Hy alleen die einde van die begin af kan bekendmaak, m.a.w., dat Hy alleen God is, en nie die afgode waaragter Israel so aanloop nie.
Lees weer dié tekste:
Jes. 41:22; Jes. 42:9; Jes. 43:9, 18; Jes. 44:8; Jes. 45:21.

**Vers 4:** God verwyt vir Israel dat hulle halsstarrig, dit is, hard en moedswillig is. V
ergelyk: Ex. 32:9; Ex. 33:3, 5; Ex. 34:9; Deut. 9:6, 13, 27; Deut. 31:27.

Dit lyk my daardie hardnekkigheid en hardkoppigheid is 'n nasionale kenmerk van die Israel volk en is met ons tot vandag toe. Dit laat my wonder hoeveel daarvan in ons genes vasgelê is deur sataniese invloed, en dat daar 'n vasgestelde tyd deur die HERE neergelê is, wat moet verstryk, voordat dit heeltemal uitgesuiwer is.
Lees: Psalm 110:3 in sy konteks, dan blyk dit daaruit dat op die dag wanneer ons Priesterkoning, ons Here Jesus, die Christus, kom om te regeer, al die koppigheid uit Israel sal uit wees en sy as volk baie gewillig sal wees. Teen hierdie tyd sal ons ook deur die "Benoudheid van Jakob" gegaan het - (Jer. 30:7) en die HERE gevra het om ons te kom help - (Eség. 36:37). Dan sal ons gewillig wees om na die Herder se stem te luister en Hom te volg. Dan sal al die opstandiges, en die met 'n rebelse gees, vanuit ons midde verwyder wees. Eségiël sê al die bokramme sal uitgehaal word uit die kudde.
Lees: Eség. 34:16-18; Matt. 25:31-33.
Lees ook: Eség. 2:1-4; Eség. 3:7-9.
Kyk na die geaardheid van ons Opperherder, die suiwer Lam van God sonder gebrek of letsel tot in sy laaste gene in:
Matthéüs 11:29;

"- - - en leer van My, want Ek is sagmoedig en nederig van hart - -".

Hy het vir Israel belowe dat Hy die hart van klip uit hulle sal uithaal, en hulle 'n hart van vlees sal gee, - (Eség. 36:24-27).

**Vers 5:** Is dit nie eienaardig nie, dat Israel so traag is om God te glo, tenspyte van die wonderbaarlikste wyse waarop Hy Homself alreeds aan haar openbaar het? Kyk na haar geskiedenis: die verlossing uit Egipte, die wonders in die woestyn, die intog in Kanaän, en vele ander kere.
Lees gerus: Jes. 1:3; Jer. 2:4-13.

Die HERE sê dan weer vir Israel lank vooruit wat gaan gebeur, sodat Israel nie kan sê dat dit die afgode is wat dit gedoen het nie - (vgl. Jes. 41:21-29). Ons het vandag nog minder verskoning vir ons ongeloof. Ons het 'n ryke

geskiedenis om op terug te kyk, waarin sovele profesieë al waar gekom het. Die grootste bewys van vervulde profesie waarop ons kan terugkyk, is die geboorte, lewe, kruisiging en opstanding van ons Here Jesus. Talle profesieë wat honderde, en selfs ‘n duisend jaar voor die geboorte van Christus gemaak is, het letterlik tot in die fynste besonderhede net so waar gekom. Neem maar byvoorbeeld net een daarvan, naamlik waar die Psalmis ‘n duisend jaar voor die kruisiging van Jesus voorspel het dat hulle sy klere sou verdeel, en dit het net so gebeur. -
Vergelyk: Ps. 22:18 met Matt. 27:35.

**Verse 6-8:** Net soos die geboorte, lewe en sterwe en opstanding van ons Here Jesus lank vooruit voorspel is (en nou al twee duisend jaar gelede vervul is) so sal sy wederkoms en die verlossing wat Hy vir Israel sal bring, net so waar kom. Maar weereens beskuldig die Allerhoogste vir Israel van troueloosheid, wat in Hebreeus kontrakbreuk beteken. Hoe dikwels het Israel al nie die voorwaardes van die ewige verbond wat God met haar gemaak het verbreek nie! Haar God is getrou, Hy het ‘n ewige, onvoorwaardelike onveranderlike en onherroeplike verbond met Abraham, Isak en Jakob gemaak. Hy sal nooit kontrak breek nie. Dit is Israel se waarborg as nasie. Maar die enkelinge wat nie wil luister nie, sal gestraf en uitgesuiwer word.
Vergelyk: Jes. 41:8-10, 14; Jes. 42:9; Jes. 43:19-21.

**Jesaja 48:9-22.**
In hierdie gedeelte kan ons nog duideliker sien dat die HERE sy verbond met die volk sal hou, maar die enkeling vir sy oortredinge en halsstarrigheid sal straf. In vers 22 kom dit duidelik uit. Hierdie gedagte en tema sal nog al duideliker in die volgende hoofstukke tot aan die einde van hierdie boek na vore kom.
Let op hoe dit eindig in Jesaja 66:24.

**Vers 9:** Hier stel die HERE dit baie duidelik. Hy praat met die volk. Ter wille van sy Naam en sy roem bedwing Hy Homself om nie met Israel in die gerig te gaan nie. Onthou sy verbond met Abraham, Isak en Jakob, ons sien dit ook in vers 11.
Vergelyk ook: Ps. 79:9; Ps. 106:8; Eség. 20:9, 14, 22, 44.

**Vers 10:** Die HERE het vir Israel al deur baie swaar strawwe laat gaan om haar te louter en te suiwer. As ons let op die ballingskappe en waar vreemde nasies al oor Israel geheers het, dan is dit net omdat God ‘n ewige verbond met haar het, dat sy nog nie vernietig is nie. Wanneer ons dink aan die deel van ons geskiedenis wat vir ons meer bekend is, soos byvoorbeeld die tyd van die Hervorming toe die Roomse Kerk vyftig miljoen

van ons mense op die allerwreedste wyse vermoor het, het die HERE tog sy hand oor hulle gehou. Kort daarna het hierdie Reformasie Volkere die wêreld in besit geneem en die Christelike geloof na die vier hoeke van die aarde uitgedra.
Onsself hier in ons land kan daarvan getuig. Vanaf die volksplanting, by Bloedrivier verby en deur die Anglo-Boereoorlog het die vyand met mag en mening probeer om ons uit te wis. Dit het swaar beproewinge oor ons gebring, maar ons is nie vernietig nie. So ook in hierdie tyd staan dieselfde waarborg ook vir ons vas, ons sal nie onder gaan nie. Maar dit is geen waarborg vir die individu dat hy maar in sonde kan leef soos hy wil nie. Hy sal geen vrede hê volgens vers 22 nie, en sy wurm sal nie sterwe en sy vuur nie uitgeblus word nie, - volgens Jes. 66:24 en Mark. 9:44.

**Vers 11:** Hier word die boodskap van vers 9 herhaal, maar met nog meer nadruk. Let daarop dat die woorde “Om my ontwil” tweekeer herhaal word. Wanneer dit in die Skrif gedoen word, beteken dit dubbele klem; in die mond van twee of drie getuies staan ‘n saak vas. Dit lyk asof Israel tenspyte van haar wonder geskiedenis, nog nie besef hoe gesteld God op die eer van sy Naam is nie. Laat dit ook vir ons ‘n les wees. Die Allerhoogste is die God van Israel. Dit is ons hoogste roeping om Hom te verheerlik. Hy is die God van ons vaders, die God van Abraham, die God van Isak en die God van Jakob - (Ex. 3:15).
Lees ook: Jes. 42:8; Jes. 44:23; Jes. 52:5-6; Eség. 37:28; Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-29.

**Vers 12:** Hier verklaar die HERE aan Israel dat Hy “die Ewige EK IS” is. Dit is Israel se waarborg. Israel en ons mag dus nooit twyfel nie. Die Allerhoogste, die Almagtige, die ewige EK IS sal sy beloftes hou en ons nooit begeef of verlaat nie. Let ook daarop dat dit in die verlede juis in tye was waarin alles verlore en hopeloos gelyk het, dat die HERE Homself op die kenlikste wyse geopenbaar het deur op so ‘n magtige wyse in te gryp, dat vriend en vyand dit duidelik moes erken. Neem byvoorbeeld die klowing van die see en die vernietiging van Farao en sy leër in Exodus 14.
Vergelyk ook: Jes. 41:4; Jes. 44:6; Open. 1:17-18; Open. 22:13.

**Vers 13:** Hier wys die HERE, die Ewige EK IS, vir Israel op sy almag en bied dit aan Israel aan as die waarborg dat Hy magtig is om Israel te verlos en elke belofte van Hom waar te maak, en elke deel van sy verbond met haar na te kom. Dit is ‘n wonderlike versekering vir ons in hierdie dae van bedreiging en verraad.
Lees ook: Jes. 40:12-26; Ps. 33:6-12.

**Vers 14:** Hier gebruik die HERE sy roeping van Kores om die Babel van

destyds te vernietig, as waarborg dat Hy ook die Babiloniese Stelsel waarin Israel vasgevang is, sal vernietig. Die wat bymekaar moet kom en luister, is God se verbondsvolk Israel soos ons in vers 12 gesien het. Ons moet onthou dat die hele Bybel rondom die herstel van God se verbondsvolk Israel wentel. Tot in Openbaring 21 is die name van die twaalf stamme van Israel op die poorte van die Nuwe Jerusalem geskryf.
"Wie onder hulle het dit verkondig". Hier verwys dit weer na die afgode waaragter Israel tog so lief was om aan te loop.
Vergelyk: Jesaja 41:21-29.
Voor Kores se geboorte het die HERE hom al aangewys as die instrument in sy hand om Babel te vernietig.
Lees: Jes. 41:2; Jes. 44:28; Jes. 45:1; Jes. 46:10-11.
Netso sal die beloftes om die Babiloniese Stelsel te vernietig, waar kom. Dit staan nou voor die deur, laat ons daaroor juig en bly wees, - (vgl. Luk. 21:28).

**Vers 15:** Hier word die boodskap van vers 14 voortgesit.
Lees ook: Jes. 45:1-8 en my kommentaar daarop in hierdie Reeks by Jesaja 45.

**Vers 16:** Vergelyk hiermee: vers 14 en Jes. 45:19.
Hier spreek die HERE van die Messías, die Christus, ons Koning die Here Jesus. Vergelyk hiermee: Jes. 61:1 en Sag. 2:8-13.
Ons sien weereens dat dit om die verlossing en herstel van Israel gaan. Die nasies wat vir Israel wou verslaaf en vernietig sal self verpletter word, want Israel is God se oogappel.
Lees: Ps. 2:8-9; Deut. 32:9-10.

**Vers 17:** Hier sê die HERE weereens vir Israel dat Hy haar Verlosser is. Dit impliseer dat Hy die **EEN** is wat vir Israel met sy **EIE BLOED** sou vrykoop. Hy is ook die EEN wat vir Israel leer wat vir haar heilsaam is. Sy WOORD is vir Israel gegee om vir haar 'n LIG OP HAAR PAD en 'n LAMP VIR HAAR VOET te wees.
Die WET van die HERE is volmaak en dit sal nog op Israel se harte geskryf word. Lees: Jer. 31:31-34; Eség. 36:23-30; Heb. 8:8-13; Joh. 14:6.

**Vers 18:** In die woord "Ag" sien ons die versugtiging van ons Hemelse Vader, dat Israel tog sal luister. Indien sy gehoorsaam sou wees, wag daar vir haar sulke heerlike beloftes.
Lees gerus as voorbeeld Deut. 28:1-14.
Daar is beloftes van voorspoed, gesondheid, vrugbaarheid van die grond, reën op sy tyd, dat Israel die hoof van die nasies sou wees, en so aan.

In Deut. 4:5-8 word dit vir Israel gestel dat as sy in die weë van die HERE sou wandel dan sal die ander nasies na haar toe kom en haar vra vir die geheim van haar voorspoed en welvaart; dan sal sy vir daardie nasies kon sê dat die geheim is dat haar God die lewende God is, maar dat hulle gode dooie gode is, die versinsels van hulle eie harte.
Hierdie basiese beginsel gaan regdeur die Skrif. Die grondslag is **GEREGTIGHEID** en die uitwerking is **VREDE**. Dank die Here, al begin die vers met 'n "Ag", is dit nie 'n uitroep van wanhoop nie, maar van versugtiging oor die ongehoorsaamheid en halsstarrigheid van sy volk. Aan die einde sal Israel tot bekering gedwing word, en sal sy leer "wat heilsaam is" - (vers 17).
Lees: Ps. 85:11-14; Jes. 9:5-6; Jes. 26:9; Jes. 46:12-13; Jes. 62:1-5; Jer. 31:31-34; Rom. 11:25-29; Open. 21.

**Vers 19:** Israel se naam en roem sou groot gewees het van die begin af as Israel na die stem van God wou luister. Maar as gevolg van haar ongehoorsaamheid moes sy die moeilike pad bewandel van ballingskap en vervreemding van God. Haar uiteindelike bestemming is, dank die Here, een van herstel en verheerliking omdat God getrou is en 'n ewige verbond met Abraham, Isak en Jakob gesluit het.

**Vers 20:** Israel word aangesê om uit Babel weg te vlug. Dit word ook in Openbaring 18:4 gesê, waar dit op die hele Babiloniese Stelsel dui. Dit sien ook op die verre toekoms sover dit die Profeet Jesaja betref, maar staan vir ons in hierdie tyd voor die deur. Dit moet uitgeroep word met jubelklank dat die HERE sy kneg Jakob verlos het. Die geleerde Delitzch vertaal dit met "with a voice of shouting". Die woord "verlos" kom weer uit die Hebreeuse woord "**gâ'al**" wat naasbestaande-verlosser beteken. Dit moet uitgeroep word as 'n voldonge feit. Dit is een van die grondwaarhede van die hele Bybel: God het Israel klaar verlos. Dit moet met alle mag aan Israel verkondig word. Dit is wat ons volk moet hoor. As ons identiteit reg aan die begin aan ons bekend gemaak gewees het, en aan ons verkondig was dat Jesus ons naasbestaande-verlosser (Eng. "Kinsman Redeemer") is, sou ons nie in hierdie toestand van politieke en kerklike verwarring gewees het, waarin ons nou is nie.
Lees ook: Jes. 59:20; Rom. 11:26.

**Vers 21:** Hier gee die profeet net so 'n terugblik op Israel se geskiedenis. Dieselfde God wat vir hulle deur die woestyn gelei het, en hulle dors geles het met riviere van water wat uit die rots gevloei het, sal dit weer vir Israel doen wanneer sy finaal uit die Babiloniese Stelsel bevry word.
Lees: Jes. 51:6; Jes. 44:21-23; Jes. 41:8-10, 18-20; Jes. 43:16-21; Jes. 44:1-3.

**Vers 22:** Dit is ‘n waarskuwing aan Israel dat al hierdie beloftes nie vanselfsprekend vervul sal word nie, maar dat sy haarself tot die HERE moet bekeer. Al is Israel die volk van God, kan sy nie meer leef net soos sy wil nie. Dit was juis haar ongehoorsaamheid wat vir haar regdeur die eeue al die ellende op die hals gehaal het.

# Jesaja 49

(Jesaja 49:1-26)

## God se demonstrasievolk op aarde.

**Jesaja 49:1-7.**
Hier moet ons duidelik raaksien hoedat Israel die “Knegnasie van die HERE”, en die Here Jesus as die “Kneg van die HERE”, baie nou met mekaar verbind is. Israel was reg van die begin af bestem om God se demonstrasievolk op aarde te wees, om die Naam van die Lewende God te verheerlik voor die oë van al die ander nasies.
Lees weer: Deut. 4:5-8 en let veral op vers 6.

Hy, die Here Jesus, sou Jakob terugbring na die Vader, en Jakob sal die lig van God oor die hele aarde laat skyn sodat die ander nasies ook daarin kan wandel.
Lees: Jesaja 2:2-5 en Openbaring 21:24.
Vanaf hierdie hoofstuk tot aan die einde van hierdie Boek, word die herstel en uiteindelike verheerliking van Israel al duideliker en duideliker uitgebring. Die blydskap en jubeltoon van die profeet wat beide Godsman en patriot was, sal al meer en meer merkbaar word.

**Vers 1:** Die woord eilande kan ook kuslande beteken. Dit is die gebiede waarheen die Tien Stamme getrek het na hulle ontsnapping vanuit die Assiriese Ballingskap. Dit is dus nie sonder betekenis nie dat die eilande, of kuslande hier aangespreek word nie. Die Boodskap moes na hulle gaan, want hulle is die knegvolk van die Allerhoogste. Dit was ook hulle wat “ver” was, beide met betrekking tot Palestina, want hulle was in ver weg Assirië en later in die kuslande van Wes Europa, maar ook ver weg van die Tempel en die bediening van die priesters.

Hier roep die Kneg van die HERE, die Here Jesus self wat as ‘n dienskneg Homself ontledig het, die knegvolk toe dat die HERE Hom geroep het van die moederskoot af om die knegvolk na die Vader terug te bring om hulle roeping te vervul om sy getuies te wees tot aan die eindes van die aarde, - (vers 6).
Lees ook: Matt. 1:21; Luk. 1:31-33; Filip. 2:5-11.

Daarom moet dit ons ook nie verwar wanneer die Kneg, die Here Jesus, en die knegvolk, Israel, soos om die beurt in hierdie profesie aangespreek word nie. Ons moet mooi daarop let hoe hulle mekaar afwissel. Dit sal dan duidelik wees dat die Kneg en die knegvolk so nou aan mekaar in die

Raadsplan van God gekoppel is, dat die een nie sonder die ander kan klaarkom nie. Daarom moes die Kneg, die Here Jesus, ook uit Israel gebore word, en as het ware Israel se verteenwoordigende Israeliet geword. Hy moes nie net vir haar ‘n volkome versoening kom bewerkstellig nie, maar ook vir haar en namens haar die volmaakte lewe op aarde as mens lei wat Adam moes gelei het, en ook gelei het totdat die sondeval gekom het.
Lees: Jes. 42:1-7; Jes. 41:1; Jes. 43:1; Jes. 44:1-2, 21-24.
Vergelyk ook: Jer. 1:5; Gal. 1:15-16.

**Vers 2:** Omdat die Here Jesus die Woord is wat vlees kom word en onder ons kom woon het, is sy mond soos ‘n skerp swaard wat letterlik en figuurlik middeldeur kan sny. Dit alles in verband met die verheerliking van die Vader, die redding en herstel van Israel, en die uiteindelike herstel van die heerskappy van God oor die hele aarde.
Vergelyk die volgende verse: Jes. 54:5; Jes. 11:4; Open. 1:16; Open. 2:16; Open. 19:15, 21; Efé. 6:17; Heb. 4:12.

**Vers 3:** Hier gaan die Woord sommer weer direk oor na Israel, die kneg van die HERE, in wie Hy Homself verheerlik. Dit is nog ‘n bewys van hoe intiem die Here Jesus as die Kneg van die HERE, en Israel as die knegnasie van God met mekaar verbind is. Israel is geroepe om God te verheerlik, en as Israel gehoorsaam aan Hom is, sal Hy haar verheerlik, - (Vgl. Jes. 41:8-10).

**Vers 4:** So nou is Israel en haar Verlosser die Christus, met mekaar verweef, dat hierdie woorde van beide gesê kan word. Aan die eenkant kan die Verlosser met reg verklaar dat Hy Homself tevergeefs vermoei het en dat Hy sy krag vir niks en vrugteloos verteer het omdat Israel nie wou luister nie.
Lees: Matt. 17:17; Matt. 23:37-39 en Joh. 1:11.
Maar Hy het die versekering gehad dat sy reg by die HERE was, en sy loon by sy God is. Maar netso kan dit ook op Israel van toepassing gemaak word.
Lees: Jesaja 40:27-31; Lukas 18:6-8.

**Vers 5:** Hier sien ons baie duidelik dat die sending en koms van die Christus was om Israel terug te bring na haar God.
Lees hier: Matt. 1:21; Matt. 2:6; Luk. 1:54-55, 67-80; Luk. 2:25-32; Luk. 24:21; Hand. 1:6; Jes. 53:6, 8.

**Vers 6:** God se bedoeling was nog altyd dat die hele wêreld uiteindelik weer vir Hom sal dien. Na die val van Adam het dit in die hande van Satan

geval. God het vir Homself 'n volk gekies, en dit was Israel, deur wie Hy uiteindelik weer oor hierdie aarde sal regeer, deur die mens. Israel moes God voor die heidennasies verheerlik. Instede van om dit te doen, het sy self agter die heiden nasies en hulle gode aangeloop. Israel moes verlos word en nog haar taak vervul. Uit Israel moes die Christus gebore word.

In hierdie vers sê die Heilige Gees deur die Profeet Jesaja alles wat in die Godsplan bestaan. Die Kneg van die HERE (Jesus, die Christus) moes eers vir Israel herstel sodat Israel 'n lig vir die nasies kan wees, en sodoende die lewende God oor die hele aarde verheerlik. As ons eerlik wil wees moet ons erken dat ons dit nie vandag doen nie.

Maar nou moet ons goed verstaan dat dit nie beteken dat al die nasies nog tot bekering gaan kom nie. Inteendeel, selfs na die millennium, volg die nasies weer die duiwel die moment wanneer hy losgelaat word, en trek onder sy aanvoering onmiddellik weer op om Israel te vernietig, -
(Lees Open. 20:7-10).

In Openbaring 21 sien ons dat die Nuwe Jerusalem niks anders as 'n herstelde wedergebore en verheerlikte Israel met die Here Jesus in haar midde op die troon van sy vader Dawid is nie. Dit stem ook ooreen met Eségiël 37 waar beide Israel en Juda weer met mekaar herenig en met die Heilige Gees vervul is, en waar die tabernakel van God en sy heiligdom in hulle midde is, - (Eség. 37:27-28).
Lees ook: Jes. 2:2-5; Jes. 54:5; Open. 21:3-4.

Nou sê Openbaring 21:24 vir ons so:

> En die nasies (van die wat gered word) sal in die lig daarvan wandel, en die konings van die aarde bring hulle heerlikheid en eer daarin.

Dit is dan die vervulling van Jesaja 49:6 waar Israel met Koning Jesus in haar midde 'n lig vir die nasies sal wees. Dit beteken nie dat hulle as nasies bekeerd sal wees nie, maar dat hulle in die lig van Israel sal wandel. Sover dit enkelinge met die regte saad in hulle binne daardie nasies betref, is dit God se saak, geen mens het die reg om vir hulle die saligheid te ontsê nie. Inteendeel, ons Here Jesus het self vir ons Matthéüs 8:11-12, gegee.

Ons moet egter nie in die slagyster trap om onsself blind te staar teen 'n paar Skrifte wat soms moeilik is om te verstaan nie, en dan daardeur vir ons laat afbring van die hooftema van God se Woord nie. Soos die Apostel Petrus in sy tweede brief in 2 Petrus 3:15-16 skryf, is daar sommige gedeeltes in God se Woord wat moeilik is om te verstaan, en wat

oningeligte en onstandvastige mense verdraai, soos hulle ook met baie ander gedeeltes van die Skrif doen. Die Skrif is baie duidelik dat God met net een volk handel, en dit is Israel. Uit hulle is die Christus gebore. Hy kom om hulle te versamel en oor hulle te regeer. Die ander nasies sal erken dat daar 'n HERE is wanneer God se tabernakel in die middel van Israel is.
Lees weer: Eség. 37:27-28; Luk. 1:31-33; Jes. 9:5-6.

**Vers 7:** Omdat dit die HERE is wat dit sê sal dit verseker so wees. Hy noem Homself weereens die Verlosser van Israel, Sy Heilige. Die woord "Verlosser" is weereens uit die Hebreeus "**gâ'al**" vertaal wat Naasbestaande-Verlosser (in Engels: Kinsman Redeemer) beteken. Dit wil sê Hy is Israel se Naasbestaande en dus ook die Enigste wat die reg het om Israel te verlos. **HY IS ISRAEL SE VERLOSSER, EN SY HEILIGE,** dus is Hy vir Israel afgesonder.

Om dit te kon doen sou Hy diep verag word en die beker van lyding tot op die bodem moes ledig.
Lees: Jesaja 53 en let veral op vers 8:

> "**- - - -** Ter wille van die oortreding van my volk was die plaag op Hom".

Lees hiermee saam: Joh. 10:11; Joh. 11:51-52; Joh. 5:31; Rom. 15:8.
Kyk hoe het hulle Hom met die kruisiging verag: Matt. 27:39-44.
Lees ook: Matt. 11:19; Joh. 8:48; Filip 2:5-11.

Konings en vorste sal nog voor Hom neerbuig en aan Hom hulde betoon.
Lees: Jes. 2:2-5; Jes. 52:15; Ps. 72:11; Luk. 1:31-33; Open.11:15.
Hier word God weer die Heilige van Israel genoem. Dit mag mos nie geïgnoreer word nie. Hy is die Heilige van Israel, afgesonder vir Israel, - (Vgl. met Jes. 1:4). Hy het vir Israel uitverkies.
Lees: Jes. 41:8-10, 14, 17, 20; Jes. 43:1-3, 10, 20-21; Jes. 44:1-2.

**Jesaja 49:8-21.**
In hierdie gedeelte is daar 'n wonderlike boodskap van herstel vir Israel. Al sal dit soms lyk asof die HERE haar verlaat het, moet Israel nie vrees nie, want Hy het haar op sy handpalms gegraveer. 'n Moeder kan nog haar suigeling vergeet, maar die HERE sal Israel nooit vergeet nie.

**Vers 8:** Die Vader praat hier met sy seun, die Messías, dat Hy (die Vader) Hom (die Messías) verhoor het.
Lees: Psalms 22, 23 en 24.
U sal vind dat hulle 'n drieling uitmaak.
In Psalm 22 gee die Goeie Herder sy lewe vir die skape - (Joh. 10:11);

In Psalm 23 sorg die Groot Herder van die skape “naamlik ons Here Jesus Christus, wat deur die bloed van die ewige testament uit die dode teruggebring is” - (Heb. 13:20), tederlik vir die kudde;
In Psalm 24 verskyn die Opperherder as die Koning van die Heerlikheid om sy skape te beloon - (1 Pet. 5:4).
Ons Here Jesus is waarlik gegee as ‘n verbond van die volk om alles te kom herstel. Hy sal kom om die Nuwe Verbond met sy volk te bevestig. Dit is wat Hy in gedagte gehad het toe Hy die Avondmaal ingestel het.
Lees: Jer. 31:31-34; Heb. 8:8-13; Lukas 22:14-20; Hand. 3:19-21; Jer. 30:5-10; Amos 9:9-15.

**Vers 9:** Hier beloof die HERE deur sy Profeet Jesaja dat Hy Israel uit haar slawerny sal bevry. Dit het op ons dae betrekking. Dit sal ‘n verlossing wees wat die van Israel uit Egipte by verre sal oortref.
Lees: Jer. 23:5-8; Joël 2:18-32; Eseg. 34:11-16.

**Vers 10:** Hier word aan die volk ‘n heerlike dag van herstel belowe.
Lees: Jes. 40:11; Jes. 41:17-20; Jes. 43:18-21.

**Vers 11:** Nog verdere beloftes van ‘n heerlike herstel vir Israel.
Lees: Jes. 40:1-5; Jes. 65:17-25.

**Vers 12:** Israel sal vanuit die vier hoeke van die aarde versamel word. Die Goeie Herder sal nie een laat agterbly nie.
Lees: Matt. 24:31; Jes. 11:12-13; Jer. 23:3, 8; Jer. 29:13-14; Eség. 37:20-21. Siniete dui op die Ooste.

**Vers 13:** Die ganse heelal word opgeroep om te juig omdat die HERE sy volk troos en Hom oor sy ellendiges ontferm.
Lees: Psalms 45-48, en 96-100; Jes. 44:21-23.

As die vertroosting van Israel dan so ‘n groot saak by God is dat Hy die hele natuur tot jubeling oproep, hoeveel te meer behoort ons wat sy volk is dit nie te doen nie? Kom, laat ons in hierdie laaste oomblikke van hierdie bedeling ons harte oopmaak sodat ons hele wese met Sy Gees vervul kan word en ons hele lewe ‘n jubeling kan wees tot sy eer. (Die NAV vertaal die laaste sin van vers 13 soos volg: “Die Here het vir sy volk uitkoms gegee, Hy het Hom ontferm oor sy volk wat in nood is”).

**Vers 14:** Sion dui hier die hele volk van Israel aan. Hulle sê die HERE het hulle verlaat en vergeet. Ons kan die moedeloosheid voel! Wat veroorsaak dit? Dit is hier waar ons die Skrif moet ken, en Skrif met Skrif kan vergelyk en verklaar.
In Jeremia 30 lees ons van die “Benoudheid van Jakob”, en;

In Eségiël 37 in die beskrywing van die vallei van doodsbeendere sê Israel, “Ons bene is verdord, en ons verwagting is verlore; dit is klaar met ons!” - (vers 11).
Eségiël 38 en 38 beskryf vir ons die aanslag van Gog met sy oormag, Joël beskryf vir ons hoe Israel deur die sprinkane (simbolies vir die heiden) kaal gestroop word.
In Lukas 18:1-8 in die gelykenis van die weduwee en die onregverdige regter leer ons Here Jesus ons om nie moedeloos te word nie, juis in ‘n tyd waarin dit vir ons sal lyk asof niemand aan ons reg verskaf nie.
Vergelyk dit met Jesaja 40:27 en met vers 14 van hierdie hoofstuk.

Leef ons nie nou in so ‘n tyd nie? Dit lyk waarlik asof die witman, en veral die Afrikaner, niks reg kan doen nie. Dit is werklik baie makliker om met ‘n swart vel deur die wêreld te gaan as met ‘n wit vel. Volgens wêreld en kerk mening is die witman amper die grootste sondaar wat daar nog ooit was. En dit word elke dag nog steeds vererger.
Volgens Eségiël 36:37 en verwante Skrifte, sal ons nog die HERE vra om alles vir ons te kom herstel. Dit alles is hier in vers 14 in die vooruitsig gestel. Hoe suiwer en akkuraat is die profesieë nie!

**Verse 15-16:** Hier antwoord die HERE vir Sion op haar uitroep van moedeloosheid. Hy maak die sterk uitdrukking dat selfs ‘n moeder nog haar suigeling kan vergeet, maar dat Hy vir Israel nooit sal vergeet nie. Hy sê vir haar dat Hy haar op sy handpalms gegraveer het. Is dit nie wat ons in Jesaja 53:8 lees nie? Daar sê dit dat Hy terwille van die sonde van sy volk gestraf is. Daarvoor het die spykers sy handpalms deurboor.
Lees: Exodus 28:29; Jer. 31:3, 20.

**Vers 17:** Hier beloof die HERE vir Sion (dit is Israel) dat Hy haar seuns weer aan haar sal teruggee, en haar verwoesters en vernielers van haar af sal verdryf. Hier is ‘n diep betekenis hierin, baie dieper as net die paar woorde wat hier geskryf staan. As gevolg van Israel se sonde en haar gevolglike vervreemding van God, is haar seuns ver van haar af verwyder en het vreemdes die heerskappy oor haar gekry. Ons sien dit vandag in die vreemde magte wat oor ons heers en ons manipuleer deur hulle geld en die mag wat dit aan hulle gee. Daardeur breinspoel hulle ons en vervreem ons van ons God deur verkeerde leerstellings en ideologieë.

Ons denke is al so gebuig dat ons die lig begin duisternis noem en die duisternis lig. In ons denke het ons al klaar afstand gedoen van die waarheid dat ons God se volk is en bestemd is om saam met Hom te regeer. Beteken Israel dan nie om ‘n prins te wees saam met God nie, dus om saam met Hom te regeer nie? Ons het dit aan die heiden afgestaan en glo dat dit onregverdig is vir ‘n klein minderheid om oor ‘n groot massa te

regeer. Ons “verwoesters” en “vernielers” sê nou vir ons wat reg is, nie meer onse God nie. Maar, dank God, Hy is nog die waarborg van sy verbond met ons. Dit is ‘n ewige, onherroeplike, onvoorwaardelike en onveranderlike verbond. Hy gaan toesien dat dit uitgevoer word. Daarvoor gaan Hy aan Sion haar kinders teruggee. Dit beteken nie net ‘n fisiese terugkeer nie, maar veral ‘n terugkeer van die hart. Israel sal weer haar verantwoordelikheid besef en weer God se gebooie begin hou en sy verordeninge nakom.
Lees: Jer. 31:31-34; Jes. 2:2-5; Jes. 9:5-6; Jes. 11:1-9; Matt. 5:17-19; Matt. 6:33; Lukas 1:31-33; Hand. 1:3-6; Hand. 2:30-36; Hand. 3:19-21; 1 Kor. 15:24-28; Heb. 8:8-12; Open. 19:6-9; Open. 20:46; Open. 21:1-8.

**Vers 18:** Wat ‘n pragtige gesig is dit nie! Sion se seuns kom terug na haar toe! En hulle gaan almal pragtige seuns wees, almal bekeerd en almal vol van die Heilige Gees.
Lees: Jesaja 60:21; Jer. 31:34; Jes. 24:23; Matt. 24:31.

Ja, hulle sal nie net fisies na haar terugkeer nie, maar ook geestelik. Hulle sal hulle van hul verkeerde ideologieë bekeer het. Hulle sal die HERE hulle God met hulle hele hart liefhê. Hulle sal juwele van mense wees. In die tyd wanneer dit gebeur sal daar so ‘n gejuig in die hemel wees dat dit soos donderslae sal weerklink. Israel sal haar gereedmaak net soos ‘n bruid vir haar hemelse Bruidegom. Ja, die Nuwe Jerusalem sal niks anders as ‘n bekeerde en verheerlikte Israel wees nie. Haar mure van edelgesteentes, poorte van pêrels en strate van goud, is niks anders as beeldspraak vir haar pragtige nuwe mense nie.
Lees: Open. 19:1-8; Open. 21:9-27.

**Verse 19-20:** Die vyande van Israel wat van haar puinhope gemaak en haar verwoes het, sal verdwyn en haar kinders sal terugkeer. Hulle sal so baie word dat hulle na ruimte sal soek. Ook hier dui dit nie net op die fisiese nie, maar ook op die geestelike en die intellektuele. Dit sal ‘n stad van skoonheid en reinheid wees, die stad van die Koning! Die nasies sal daarheen optrek om daar te gaan leer en die stad te bewonder. Niemand sal kan droom tot watter hoogtes die wetenskap, die kuns, die argitektuur, die wysheid gaan styg nie. Dit sal ‘n stad van feeste en gejuig wees en daar sal musiek wees wat die mens nog nooit gehoor het nie.
Lees: Jes. 2:2-5; Jes. 35:5-10; Jes. 62:1-7; Jes. 65:17-25; Jes. 66:10-13.

**Vers 21:** Israel, veral die Tien Stamme, was as die onvrugbare en verstotene beskou omdat sy van God, haar Hemelse Man, ‘n skeibrief gekry het omdat sy agter ander gode aangeloop en dus geestelike hoerery gepleeg het.
Lees: Jes. 50:1; Jer. 3:6-8, 13-14.

Die hele toon van hierdie profesieë is die herstel en verheerliking van Israel. In haar benoudheid sal sy tot ‘n waaragtige bekering kom, gereinig en geheilig word, dan verheerlik word en weer met haar hemelse Bruidegom in die huwelik tree. Dan sal haar kinders na haar terugkeer soos ons hierbo gesien het. Na die Bruilof van die Lam, in die millennium, sal Israel dan ook baie vrugbaar wees en pragtige kinders in die wêreld bring omdat die klimaat so gunstig sal wees.
Lees: Jesaja 54:1-5.

**Verse 22-23:** Die heiden nasies sal voor ‘n verheerlikte Israel kom neerbuig. Om die stof te lek was in die tyd van Jesaja ‘n uitdrukking van volslae en diepe eerbetoon.
Lees: Ps. 72:8-9; Miga 7:14-17; Open. 3:9.
Vergelyk dit ook met die straf wat die HERE oor die slang (die duiwel) in Gén. 3:14 uitgespreek het. Ons weet ‘n slang eet nie stof nie.

Hierdie nasies wat ons nou wil vernietig sal nog in die ware sin van die woord Israel se diensknegte word sodat Israel haar hoër roeping om saam met God te regeer kan vervul.
Lees: Ex. 19:5-6; Rom. 4:13; Gén. 32:28.
Lees ook: Jes. 11:11-13; Jes. 60:4; Jes. 62:10-12; Jes. 66:20-22.
Liewe volksgenote, onthou hierdie beloftes in die kommervolle dae wat voorlê.

**Verse 24-26:** Hier gee die HERE weereens sy waarborg aan Israel. Net so min as wat ‘n held sal toelaat dat sy buit van hom afgeneem word, so min sal die HERE toelaat dat enige van hierdie beloftes aan sy volk nie waar kom nie.

Maar die HERE sê dit kan nog gebeur dat ‘n held se gevangene afgeneem kan word en die buit van ‘n tiran kan ontvlug, maar die HERE self sal Israel se bestryders bestry en haar kinders verlos. In ons vorige studies in hierdie Reeks het dit al ‘n paar keer voorgekom dat die HERE aan Israel sy almag as waarborg gee dat Hy sy beloftes aan Israel sal waarmaak, hoe menslik onmoontlik dit ookal mag klink.
Lees: Jeremia 30:7.

Hierdie verlossing van Israel word in vers 26 beskryf. Dit val saam met die slag van Armagéddon. Wanneer God klaar ingegryp het sal die nasies wat oorbly weet wie die HERE is.
Lees: Jer. 31:11; Eseg. 38:18-23; Open. 19:11-21.

# Jesaja 50

(Jesaja 50:1-11)

## God sal Israel red.

**Jesaja 50:1-3.**
Die tema van die vorige verse word in hierdie drie verse voortgesit. Israel self was daarvoor verantwoordelik dat sy die skeibrief van die HERE, haar hemelse Man, ontvang het. Dit was as gevolg van die ongeregtighede en oortredinge van Israel se nageslagte. Dit het Israel in die greep van haar vyande laat beland net soos die buit in die hande van die tiran - (Vgl. Jes. 49:25). Net die HERE sou Israel daaruit kon verlos.

Maar hier bied die HERE Homself aan om Israel te verlos. Hy sou al die beloftes van die vorige hoofstuk waarmaak. Hy gee weereens sy almag as waarborg. Hy is die een wat die see droog maak, Israel weet dit tog uit haar eie geskiedenis. Hy maak riviere droog en beklee die hemel met swartheid en bedek dit met ‘n roukleed.
Vergelyk: Ps. 106:9; Nahum 1:3-6.

**Jesaja 50:4-11.**
Hier moet ons nou op iets baie belangriks let: God is almagtig en sal Israel ook in almag red. Maar Hy moet in absolute geregtigheid handel, dit is van die uiterste belang dat ons dit raaksien.

Israel het gesondig, en dit het veroorsaak dat sy in ellende verval en in die mag van haar vyand beland het. God het in sy Raadsplan vir Israel se verlossing voorsiening gemaak deur sy eie Seun te gee om vir Israel se oortredinge met sy eie bloed te betaal. In die hart van God is dit ‘n uitgemaakte en ook ‘n afgehandelde saak. Maar Israel moet dit aanneem.

Israel se hart sal hiertoe geneig word deur die “Benoudheid van Jakob”. Enkelinge, en selfs groepe sedert die Kruisiging sou die Here Jesus aanneem as hulle Verlosser en Saligmaker en Hom erken as Here. Oor die algemeen kom bekering deur beproewing en oortuiging van sonde.
Jesaja 26:16 sê:

> HERE, in benoudheid het hulle U gesoek; hulle het stille gebede uitgegiet toe u tugtiging hulle getref het.

Net soos Jakob ‘n hartsverandering by Jabbok ondergaan het, so sal Israel ‘n hartsverandering in die “Benoudheid van Jakob” - (Jer. 30:7) ondergaan. God sal dan aan Israel die volk ‘n nuwe hart gee volgens: Jer. 31:31-34; Eség. 36:24-27; Eség. 37:1-14.

Ons moet met dit as duidelike agtergrond; hierdie hele gedeelte en ook verder aan tot by Jesaja 54 sien. Die bekende Jesaja 53 staan nie los van hierdie gedeelte of van die hele Bybel nie. Die lyding van die vleesgeworde Woord is die kern van God se verhouding met die hele Israel en deur haar, met die hele nageslag van Adam tot aan die einde van die verhaal, waar die paradys weer herstel is.

In hierdie gedeelte begin die profeet om die Verlosser van Israel aan haar voor te stel. Hy beskryf sy volkome menswording en sy totale afhanklikheid van die Vader, net soos enige ander mens. Hy is ook volkome gehoorsaam om Homself deur die Vader te laat lei en leer. Die profeet dui aan dat hierdie Kneg van die HERE alleen in staat is om Israel se geregtigheid, se vryspraak, te bewerkstellig en dat Israel dit nie self moet probeer uitwerk nie.

**Vers 4:** Hierdie Kneg van die HERE het ‘n geoefende tong om die vermoeide met woorde te verkwik, maar Hy doen dit alleenlik soos Hy self ook van die Vader hoor. Hierdeur leer Hy vir ons (vir Israel) die belangrike beginsel om ons afhanklikheid van die Vader te erken. Adam se sonde het basies daarin gelê dat hy Satan toegelaat het om hom te laat glo dat hy selfstandig genoeg in homself is, en nie nodig het om van God afhanklik te wees nie.
Lees die volgende Skrifte: Matt. 11:27-30; Joh. 5:19, 30; Joh. 8:28-29; Joh. 12:49-50; Joh. 14:10.

**Vers 5:** Hy was gehoorsaam aan die Vader en het geluister na wat Hy vir Hom gesê het. Hier is dit waar die Eerste Adam gefaal het. Hy (Jesus) sou vir Israel ‘n voorbeeld nalaat om na te volg - (vgl. 1 Pet. 2:21).

**Vers 6:** Al sou dit ook al die lyding vereis wat hier beskryf word, sou hierdie Kneg van die HERE (ons Here Jesus, die Christus, Israel se Verlosser) nie daarvoor terugdeins nie. Die volgende Skrifte is ‘n bewys dat dit presies net so vervul is soos dit hier voorspel is: Matt. 26:67; 27:26; Joh. 18:22.

**Vers 7:** Omdat Hy ook volkome mens was en ook vlees en bloed aangeneem het, het Hy natuurlik hierdie dinge net so intens soos enige mens gevoel. Hy moes dus hulp van God kry om dit te kon deurstaan. Die Vader het Hom gehelp en Hy kon dit onwrikbaar uitvoer tot op die laaste letter - (vgl Lukas 9:51-53).

**Vers 8:** Hier gaan die beskrywing van ons Here Jesus as die Kneg van die HERE voort. Hy word hier profeties beskryf as die **EEN** wat volkome in ons plek kom staan. Hy staan as die veroordeelde, maar Hy self is onskuldig.

Hy staan in ons plek voor die **GROOT REGTER** van die heelal. Diegene wat dan in hom glo, het geen regsaak teen homself nie, en kan sonder vrees na die gereg gaan.
Lees self aandagtig Romeine 8:31-34.

In vers 33 vra die Apostel Paulus: "Wie sal beskuldiging inbring teen die uitverkorenes van God? God is dit wat regverdig maak." (1933 vert.) Dit is presies wat hier in vers 8 deur die Profeet Jesaja gesê word. Die uitverkorenes van God is natuurlik Israel.

**Vers 9:** Hierdie vers gaan met dieselfde gedagte voort. Al diegene wat ons beskuldig sal soos 'n kleed verslyt en deur die mot geëet word. Die Kneg van die HERE (Jesus, die Christus) het self Israel se geregtigheid kom word. Soos die Apostel Paulus in sy brief aan die Romeine skryf, het die wet en die profete hiervan getuig:
Lees Romeine 3:21 wat so moet lees:

> "Maar nou is die geregtigheid van God langs 'n ander weg as die wet geopenbaar, terwyl die wet en die profete daarvan getuig".

Paulus sê hier dat dit alreeds in die wet en die profete opgeskryf staan dat die Vader vir Israel sonder die werke van die wet geregverdig het, as hulle dit net glo. Dit was deur om sy eie Seun, Israel se straf en skuld, aan die kruis te laat dra.

**Vers 10:** Hier is die boodskap van hoop aan elkeen wat die HERE vrees en die stem van die HERE in sy hart gehoor het en voel hy sien geen lig nie. Hy moet vertrou op die Naam van die HERE en op God steun. Hy het beloof om Self ons geregtigheid te kom word, ons kan daarop reken.
In Jesaja 53 sal ons sien hoe Hy dit vir ons uitgewerk het deur Self ons plaasvervanger te kom word.

**Vers 11:** Die HERE waarsku diegene wat hulle eie lig wil maak om uit die duisternis te kom, dat hulle deur hulle eie vuur vernietig sal word. Dit sien ons maar alte goed deur al die eeue heen dat die mens sonder God sy eie saligheid wil uitwerk. Paulus het die las met die Judaïseerders gehad wat vir sy bekeerlinge uit Israel wou leer dat 'n mens ook nog boonop besny moet word om salig te word. Ons kry dit ook weer vandag net so.
Die "Lewende Bybel" stel hierdie vers so:

> "Hoor hier, julle wat julle eie vuur aansteek om julle eie lig te maak, julle sal self brand in die vuur wat julle aangesteek het. Die Here sal dit self laat gebeur en julle sal in 'n verskriklike pyniging leef".

# Jesaja 51

(Jesaja 51:1-23)

## Herstel en geluk van Israel, en die straf van haar verdrukkers.

**Jesaja 51:1-11.**
**Vers 1:** Die HERE ROEP Israel hier om te luister. Dieselfde woorde word ook in verse 4 en 7 herhaal. Omdat die wet van die HERE in Israel se hart is - (vers 7) sonder dat die meeste van hulle dit besef, is daar diep in hulle wese ‘n hunkering na geregtigheid wat jy nie by die heiden aantref nie.

Die Apostel Paulus skryf aangaande hulle in sy brief aan die Romeine dat hulle ‘n ywer vir God het, maar sonder kennis. Hulle probeer hulle eie geregtigheid uitwerk, maar sal dit nooit bereik nie. Die Verlosser wat regdeur die profete beloof word, Hy sou Israel se geregtigheid kom word.
Lees self: Romeine 10:1-13.

Dit is waarna hierdie hoofstuk nou op pad is, en dit sal in Jesaja 53 sy volle ontplooiing vind. Ons sal hierdie sentrale waarheid in al die Sendbriewe van Paulus vind.
Lees: Rom. 3:21-31; Rom. 4:22-25; Rom. 5:1-11; 1 Kor. 1:30-31; 2 Kor. 5:21; Gal. 2:16, 20; Gal. 4:17; Efes. 2:8-10; Filip. 3:8-11; Kolos. 2:13-23 en so aan.

Die rots waaruit Israel gekap is en die put waaruit sy gegrawe is, is God self. Daarom word die Israel Koninkryk ook deur ‘n klip versimboliseer, die nederigste van die elemente. Babilon was deur goud versimboliseer, Medo-Persië deur silwer, Griekeland deur koper en Rome deur yster. Maar die klipkoninkryk van Daniël 2; wat al hierdie koninkryke sou omvergooi en tot poeier sou maal, was Israel onder Koning Jesus op die troon van sy vader Dawid - (Lukas 1:31-33).

God word op verskeie plekke in die Bybel Israel se letterlike Vader genoem - (bv. Jer. 31:9,20). Adam is uit God gebore, - (Lukas 3:38).
Lees ook: Deut. 14:1; Gén. 5:3; Gén. 9:6; Gén. 1:26; Gén. 2:27; Eség. 16:20.
Dit is maar ‘n paar van baie voorbeelde. Hierdie beeld is geskend deur die sonde, daarom moet ons weergebore word.
Lees: Johannes 3:1-10 en let veral op vers 10.
Die rots waaruit Israel gekap is kan ook nog verder van naderby bekyk word.

In Matthéüs 16:16-18, het Petrus deur ‘n openbaring van die Vader vir Jesus as die Christus (Messías), die Seun van die lewende God herken. Jesus sê toe vir hom: “Salig is jy, Simon Bar-Jona, want vlees en bloed het dit aan jou nie geopenbaar nie, maar my Vader wat in die hemele is. En Ek sê ook vir jou: Jy is Petrus en op hierdie rots sal Ek my gemeente (Grieks: “Ekklesia”) bou, en die poorte van die doderyk sal dit nie oorweldig nie.”

In Handelinge 7:38 noem Stéfanus vir Israel die vergadering (Grieks: “Ekklesia”) in die woestyn. Israel is dus God se vergadering, of gemeente (Ekklesia) wat op die rots Christus Jesus gebou is.

In 1 Korinthiërs 10:4 lees ons dat die Rots wat saam met Israel beweeg het, niemand anders as die Christus was nie –
(lees ook: Deut. 32:4, 15, 18, 30-31).
Daar kan dus nie die minste twyfel wees oor wat Jesaja met die woorde “Aanskou die rots waar julle uit gekap is en die holte van die put waar julle uit gegrawe is” bedoel het nie. Maar dit sal nog verder duidelik in vers 2 uitkom.

**Vers 2:** “Die Lewende Bybel” vertaal dit so:
“Dink aan Abraham, julle stamvader, en aan Sara wat julle stammoeder is. Hy was alleen toe Ek hom geroep het, maar Ek het hom voorspoedig gemaak sodat sy nageslag ‘n groot volk geword het.”
Die algemene verklaring is dat dit nou op die “kerk” van toepassing is wat uit alle nasies bestaan. Maar daarvoor het die Heilige Gees ook voorsiening gemaak toe Hy deur Jesaja gespreek het. Daar staan ook van Sara as die stammoeder geskryf, en nêrens kan daar een enkele vers uit die Bybel gehaal word wat Sara die stammoeder van die “kerk” maak nie. Nee, dit dui op die letterlike nageslag van Abraham en Sara.
God het sy verbond met Abraham gemaak, en sou dit deur Isak bevestig.
Lees: Génesis 17:17-21; Romeine 9:7-10.

God praat dus hier met ‘n letterlike volk en herinner hulle baie duidelik aan hulle wortels en hulle herkoms. God se verbond met Abraham en sy nageslag is onvoorwaardelik, onherroeplik, onveranderlik en ewig.
Lees ook: Rom. 4:1,13,16.

**Vers 3:** Lees hiermee saam:
Jes. 40:1-2; Jes. 52:8-10; Ps. 102:14, 17, 22-23; Jer. 30:17-19.

Sion is die ou vesting van die Jebusiete en beteken kasteel. Dit is deur Dawid ingeneem en het sy hoofstad geword en is in Jerusalem geleë. Dit word met Dawid en die hele Israel beide histories en profeties geassosieer.

Lees: Ps. 2:6 en Jes. 2:3; Joël 3:16; Rom. 11:25-29.
Hierdie vers spreek duidelik van die herstel en verheerliking van Israel. Wanneer dit met al die ander Skrifgedeeltes geneem word, sal ons sien dat dit ook saamval met die Nuwe Hemele en die Nuwe aarde waarin al die trane afgedroog is en daar ook geen dood of skeiding meer sal wees nie.
Lees hiermee saam: Jes. 2:2-5; 1 Kor. 15:24-28.

**Vers 4:** Die HERE roep vir Israel tot aandag en dat sy moet luister. Hy gaan weer sy wet en sy orde op die aarde laat geld. Dit is omdat Israel nooit werklik na sy stem geluister het nie dat sy nie die leiersposisie waarvoor sy bestem is gehandhaaf het nie. As gevolg hiervan het die hele wêreld in chaos verval. Maar God gaan ingryp en sy orde op aarde herstel. Die WET sal uit SION uitgaan en die WOORD VAN DIE HERE uit JERUSALEM - (Jes. 2:3).

Die hele basis van die Godsregering is GEREGTIGHEID. Wanneer dit volkome weer op aarde herstel is, sal die duisternis verdwyn en sal die volkere in die lig van die NUWE JERUSALEM (‘n volkome herstelde Israel) wandel.

**Vers 5:** Die hele wêreld wag op hierdie redding en regering van geregtigheid en gesag. Die sterke arm van die HERE wat alles sal vasvat is nodig om die wêreld uit sy chaotiese en anargistiese toestand uit te haal. Ja, selfs die verste eilande wag daarvoor. Ons kan vandag duidelik sien hoe vinnig wêreldtoestande daarop afstuur. “En op my arm sal hulle hoop”. Vergelyk dit met: Rom. 8:18-22; Jes. 43:20-21; Jes. 44:21-23.

**Vers 6:** Voordat Israel waarlik verlos en herstel kan word en geregtigheid op aarde gevestig kan word, moet hierdie hele Babiloniese Stelsel eers vernietig word. Hierdie vernietiging is inherent in die Stelsel self. Hy self stuur as gevolg van sy ongeregtigheid en ongehoorsaamheid aan God se wette op selfvernietiging af. Boonop gaan God ook nog tot die stryd toetree. Dit gaan onbeskryflik verskriklik wees.

Die bewoners van die aarde gaan soos muskiete sterwe en daar gaan min mense oorbly - (Jesaja 24:3-6). Petrus skryf dat die hemele sal verbygaan met gedruis, die elemente sal brand en vergaan en die aarde en die werke wat daarop is sal verbrand - (2 Petrus 3:10-12). Maar die waarborg vir hierdie aarde en vir die oorblyfsel van Israel is “maar my heil sal vir ewig bestaan en my geregtigheid nie verbreek word nie” - (vers 6).

**Vers 7:** Hier sê die profeet onder die leiding van die Heilige Gees ‘n baie groot waarheid, naamlik dat Israel ‘n Volk is in wie se hart die wet van God

is.  In Deut. 30 moedig die HERE vir Israel aan om na sy stem te luister en te doen wat Hy haar beveel het, omdat sy Woord alreeds op haar lippe en in haar hart is, lees veral vers 14.  Dit is ook waarna Paulus in Romeine 10:6-8 verwys.
Lees ook Romeine 2:15 en hou in gedagte dat die heidene waarna daar in Paulus se sendbriewe verwys word, die Israeliete van die Tien Stamme is wat Lo-Ammi, of “nie my volk nie”, geword het.

Alhoewel hulle verheidens het, en uiterlik dood vir die Wet van God voorkom, is dit diep in hulle wese deel van hulle natuur.  Naas haar velkleur is dit die eienskap wat haar die meeste van die heiden onderskei.  By selfs die mees onbekeerde Israeliet is daar reg deur die geskiedenis ‘n regverdigheidsin en barmhartigheidssin wat haar duidelik van die nie-Israeliet, of heiden, onderskei.  Hoeveel te meer sal dit nie na vore kom wanneer die hele Israel onder die Nuwe Verbond herstel is nie, en die wet deur die Bloed van Jesus (en nie die van bokke en stiere) in hulle harte geskryf is, en God die hart van klip uit hulle uitgehaal, en hulle ‘n hart van vlees gegee het nie?
Lees: Jer. 31:31-34; Eség. 36:26-27.

Ons moet onthou dat die hoofdoel van God is om geregtigheid op hierdie aarde te herstel soos Hy dit bedoel het toe Hy Adam geskape het.  Die middepunt is die Koningskap van ons Here Jesus, die seun van Dawid, die seun van Adam, op die troon van sy vader Dawid, oor die Huis van Jakob (letterlike twaalf stamme van Israel).

**Vers 8:** Israel word bemoedig en gemaan om hulle nie te laat afskrik deur die skimptaal van mense wat hierdie beloftes in twyfel trek nie.  Sulke mense sal deur die mot en die wurm verteer word - (sien vers 8), maar God se geregtigheid en sy heil sal vir ewig bestaan.
U moet nou mooi let hoe dit opbou na Jesaja 53 waarin ons gaan sien hoedat ons Hemelse Vader dit gaan bewerkstellig deur sy eie Seun te gee om in Israel se plek te sterf en sodoende Israel se geregtigheid word. Vra ernstig die Heilige Gees om dit aan u te openbaar, en u sal in aanbidding voor so ‘n heilige en almagtige God u hoof buig.  Wat by die mens onmoontlik is, is by God moontlik, want by God is alles moontlik!

**Vers 9-10:** Hier roep die profeet in jubelende afwagting die HERE aan om te ontwaak en hierdie dinge te laat gebeur, net soos Hy vir Egipte (wat hier as Rahab voorgestel word) gedwing het om Israel te laat gaan, en die see gekloof het om haar te laat deurtrek.  Die profete, en veral Jesaja, herinner die Heer dikwels aan sy magtige dade.  Dit is asof hy vir God sê: “U het dit vantevore gedoen, U kan dit weer doen”.  En volgens die profete gaan Hy

dit weer doen. Hy moet net eers vir Israel op die regte plek kry.

**Vers 11:** Dit is hoe die losgekooptes van die HERE sal terugkeer na Sion. Ons het dieselfde in Jesaja 35:9-10 gesien. Dit sal wees nadat die hele Babiloniese Stelsel in al sy fasette: Ekonomies, Polities en Kerklik, verpletter en Israel van slawerny verlos en wedergebore is. Dit berus alles op die almag van God en die soenverdienste van Israel se Verlosser, Jesus, die Christus.
Kyk mooi na wat vers 11 alles sê. Waarlik al die trane sal afgedroog wees. Mede-Israeliete, roep dit u nie op, om alles te gee om hierdie boodskap in hierdie tyd uit te dra nie? Moet nie toelaat dat die vyand u nou in moedeloosheid dompel of u van u geesdrif en ywer ontneem nie. Die beloofde land lê reg voor ons en die strale van die opkomende son van geregtigheid - (Mal. 4:2) val alreeds op die bergtoppe.

**Jesaja 51:12-16.**
Hier vind ons verdere woorde van krag, bemoediging en vertroosting.
Die HERE roep vir Israel op om moed te skep en nie bang te wees nie. Israel moet onthou dat diegene vir wie hulle bang is maar net mense is. Daarteenoor is Hy, die Almagtige, die Een wat die hemele oopgesprei en die aarde gegrondves het. Ek glo dat dit veral vir hierdie dae waarin die finale aanslag van die Satan teen ons geloods word van toepassing is. Ons moet nie die terroriste of vir Gog wat hulle uitstuur as voorlopers, vrees nie. Ons God is die HERE van die leërskare wat die see in beroering bring, sodat sy golwe bruis - (verrs 15). Dit is Hy wat ons in die skadu van sy hand verberg, wat die hemel plant, die aarde grondves en vir Sion sê: “My volk is jy!” - (vers 16).

**Jesaja 51:17-23.**
**Wekroep Tot Jerusalem.**
Ons moet in die bestudering van die profesieë dit baie duidelik in gedagte hou dat Jerusalem en Sion simbolies vir die hele Israel is. Wanneer dit die werklike Jerusalem of Sion aandui, sal dit duidelik uit die teksverband blyk.

Hier strek die span van die profesie oor die hele geskiedenis van Jerusalem. Eers spreek dit oor die vervalle toestand van Jerusalem, verteenwoordigend van die hele Israel. As gevolg van haar sonde het sy magteloos geword en het haar vyande oor haar geloop en haar gevange gehou soos ‘n eland (‘n sterk, trotse bok) in ‘n vangkuil. Sy het die beker van die grimmigheid van God tot op die bodem geledig en daar was nie eers een leiersfiguur wat na vore gekom het om haar werklik aan die hand te vat om haar uit te lei nie.

Dit is soos dit vandag ook nog met ons is. Ons word swakker by die dag. Ons is klaar soos 'n vallei vol doodsbeendere, soos in Eségiël 37 beskryf. Daar gaan ook almeer en meer stemme op "dit is klaar met ons!" - (Eség. 37:11). Baie van ons eie mense in leiersposisies bepleit openlik 'n oorgawe aan die ANC (African National Congress). Ons het in ons gemaksugtige en weelderige lewenswyse so verwend en verwyf geraak dat ons geen staal in ons geestelike spiere het om weerstand te bied nie. Ons het ons ware geestelike goedere wat alleenlik aan ons krag kan gee vir 'n pot lensiesop van wêreldse plesier en selfgenot verruil.

Nou wag daar vir ons volgens vers 19 letterlik hierdie vier dinge: verwoesting, verbreking, hongersnood en die swaard. En wie gaan met ons medelye hê? Dank ons getroue Verbondsgod, Hy sal. Israel bly nog altyd sy seun, en sy ingewande kom nog altyd in beroering wanneer Hy aan Israel dink.
Lees: Jeremia 31:9, 20.

Dan kom die trooswoord van vers 21 af. Let tog op hoe tederlik en beslis die Almagtige Homself teenoor Israel as "jou HERE" en "jou God" uitspreek. Hy sê dat Hy die saak van "sy volk" sal verdedig (vers 22). Dit is mos waarborge hierdie wat ons nie kan geringskat nie, anders moet ons maar die hele Bybel verontagsaam, soos dit taamlik algemeen onder ons gedoen word, al is dit dan nie direk nie, dan is dit by implikasie.

Nie langer sal Israel se vyande haar plat op die grond laat lê sodat hulle op haar kan loop nie. Israel sal nie langer meer die beker van God se toorn drink nie, maar Hy sal dit van haar af wegneem en dit in die hand gee van diegene wat haar vertrap het, vers 23. Dit beteken natuurlik dat Israel se skuld betaal moet wees. In Jesaja 53 word die aandoenlike wyse waarop dit gaan geskied vir ons profeties beskryf.
In Jesaja se tyd was dit 700 jaar in die toekoms, in ons tyd is dit 2,000 jaar in die verlede. Die heerlike tyd waarin Sion (Israel) dit gaan raaksien en tot ontwaking gaan kom het nou aangebreek. Jesaja 52 beskryf dit vir ons in jubelende trant: "Jou God is Koning!" word daar in Jes. 52:7, uitgeroep en in vers 8, jubel almal saam: "want hulle sien vlak voor hulle oë hoe die HERE terugkeer na Sion".

# Jesaja 52

(Jesaja 52:1-15)

## ‘n Verheerlikte Israel.

**Jesaja 52:1-15.**
**Verse 1-6:** Hier roep God tot Jerusalem om te ontwaak omdat die tyd van haar verheerliking aangebreek het. Sy sal nooit weer verneder word nie. Die nasies wat haar so vertrap het sal nooit in haar toegelaat word nie. Die dag wanneer dit alles gebeur het sal Israel weet dat dit die HERE is wat dit gespreek het.

**Vers 1:** Hier is in ‘n paar woorde een van die mooiste beskrywings van ‘n verheerlikte Jerusalem, simbolies vir ‘n herstelde Israel. In haar volle verheerliking sal sy vol van die krag van die HERE wees en die nasies sal na haar toe stroom.
Lees: Jesaja 2:2-5; Openbaring 21:24.
Die hele Openbaring 21 is die volle beskrywing in die simboliek van goud, edelgesteentes en pêrels van ‘n wedergebore en verheerlikte Israel.

Die stad Jerusalem sal die hoofstad van die Christus se Duisendjarige Vrederyk wees. Die berg Sion sal die plek wees waar sy troon gesetel sal wees, - (lees Ps. 2:6). Dit word voorgestel as sterk, sierlik en heilig. Hierdie eienskappe is baie selde in die verlede bereik, en dan ook net tydelik.

In Jerusalem was daar twee (dit is nog daar) baie bekende heuwels, van mekaar geskei deur die Tyropese Vallei, naamlik berg Moría waar die tempel gestaan het, die middepunt van Israel se godsdienstige lewe, en Berg Sion, die middepunt van Israel se Koningshuis. Moría was vir aanbidding, en Sion was vir regering en administrasie.

**Vers 2:** Kyk net na die goeie nuus wat hier profeties vir Jerusalem gebring word! Dit is Evangelie! Jerusalem, dit is ‘n verloste en verheerlikte Israel, word aangesê om uit die stof uit op te staan en haar koninklike waardigheid as die Koningstad van Israel aan te neem, want haar Koning is aan die kom! - (verse 7-8). Sy moet die bande om haar hals losmaak want haar vrymaking het aangebreek. Die basis en grondslag hiervoor is die prys wat daarvoor betaal is soos ons in Jesaja 53 sal sien.
U sien, liewe leser, God Almagtig gaan hierdie wêreld wat so in verset teen Hom is, letterlik tot in sy fondamente skud --
Vlgs. 2 Pet. 3:10; Heb. 12:25-29; 2 Sam. 22:14-16; Jes. 24:5, 6; Nahum 1:2-6.

Maar sy volk, sy uitverkorenes, het ook gesondig. Hy kan nie maar net met geweld die goddeloses verdelg, met hulle stelsel wat hulle in vyandskap teen God opgerig het, en dan daarna maar weer vir Israel laat aangaan asof daar niks met hulle gebeur het nie. Nee, daar moes op ‘n regverdige wyse vir Israel se sondes versoening gedoen word sodat die duiwel, die groot teenstander, nie vir God van ongeregtigheid kon beskuldig nie. Dit is die kern van die nuwe verhouding van God met sy volk, en dit word deur so min van ons predikers verstaan.

Die hele Hoofstuk 53 wat na hierdie een gaan volg, is daaraan gewy om vir ons te sê wat die HERE God, die Almagtige, bereid was om te doen om dit moontlik te maak. Dit is so heilig dat ‘n mens amper bevrees is om nader te stap.

**Vers 3:** Hier sien ons alreeds die beginsel waarop dit sou geskied. Israel is vir niks verkoop nie. Haar vyande het haar maar sommer net kom vat. Dit was natuurlik as gevolg van haar sonde. Dit was haar straf omdat sy ontrou aan haar Hemelse Bruidegom was. Maar dit beteken nie dat sy niks werd is nie. Vir God is sy kosbaar, want sy is nog altyd sy verbondsvolk. Dank God, Hy verbreek nooit sy verbond van sy kant af nie, en Hy sal sy beminde ook nooit vergeet nie.

Lees: Jesaja 49:15-16.

Israel (Jerusalem) is dus vir niks verkoop nie, sy sal ook sonder geld losgekoop word. Hoe sal dit geskied? God self sal sy Seun na die aarde stuur om mens te kom word en Self Israel se sonde met sy eie bloed kom betaal. Hy sou Israel se Naasbestaande-Verlosser (Kinsman Redeemer) kom word.

Liewe leser, dit is die hart van die evangelie. Hier moet u stilstaan, ja neerkniel en wag op die HERE, totdat dit aan u openbaar word. U sal daarna nooit weer dieselfde mens wees nie.

Lees Jesaja 59:20-21 en die Scofield Notas daarby as u ‘n Scofield Bybel het. Die meeste van ons lees ons Bybels te haastig, en staan nie ‘n bietjie stil om te kyk wat die Bybel werklik vir ons wou sê nie.

**Vers 4:** Hier word die slawerny van God se Volk in Egipteland en die ballingskap in Assirië sommer in een asem genoem, maar baie honderde jare skei die twee van mekaar. In albei gevalle is hulle as slawe behandel, en tog is hulle God se koninkryk volk. Die profeet wil hê ons moet goed verstaan hoedat God aan haar vernedering ‘n einde gaan maak en haar gaan verheerlik, maar wat Hy bereid was om daarvoor te betaal.

Diegene uit Israel wat daardie eeu gaan betree, sal weet wat dit gekos het

om hulle sonder geld los te koop, en hulle sal in die eeue wat kom, hulle Verlosser aanbid en Hom met blydskap, ootmoed en oorgawe dien.  U sal sien hoe ‘n verheerlikte Israel nog vir ons in die hoofstukke wat volg beskryf gaan word.  Ek glo dat alleenlik die Heilige Gees wat gekom het om ons Here Jesus te verheerlik, dit werklik nou aan ons kan openbaar.

**Vers 5:** Israel was nog steeds in hierdie “verniet-verkoopte-toestand” toe Jesaja hierdie woorde onder die inspirasie van die Heilige Gees in die jaar 712 v.C. geskryf het.  Hulle was nie net verslaaf nie, maar ook verstrooid en blootgestel aan allerhande vreemde invloede, net soos ‘n vrou wat haar man verlaat het en nou die slavin van ‘n ander man geword het, en dan nog ‘n tiran, wat nie die tederheid en liefde vir haar het wat haar vorige man vir haar gehad het nie.  Al wat sy nou “hoor” is hoe die HERE haar God se Naam die hele dag deur gelaster word.  Die hartseer van die saak is dit dat Israel so onder die invloed van haar vreemde man (die hele Babiloniese Stelsel) is, dat sy self deel aan hierdie lastering het.  Sy het sy Naam vergeet, sy wet ken sy nie meer nie en sy luister nie meer na sy stem nie.
Laat Israel se oorheersers dus maar raas, laat hulle maar hulle krygsgeskreeu aanhef, met Israel spot en haar God verneder, maar - - - - -

**Vers 6:** Die dag wanneer Hy optree, sal Israel en die heiden weet wie Hy is. Hierdie dag van optrede staan onder baie name in die profete bekend, soos bv. “Die Dag Van Die Here”, “Die Groot En Deurlugtige Dag Van Die Here”, “Die Dag Van Wraak”, “Die Tyd Van Die Heiden”, “Die Benoudheid Van Jakob”.  Daar is vir ons baie beskrywings hiervan in die profete.  Dit gaan ook saam met die Skrifte wat ek in vers 2 genoem het waar God hierdie aarde tot in sy fondamente gaan skud.
Lees ook: 1 Thess. 4:16; 1 Thess. 5:3; Matt. 24:31; 1 Kor. 15:52; Ex. 19:16-19; Ex. 20:18-19; Eség. 37:27-28; Eség. 38:19-23; Eség. 38:1-8.

Ja, Israel en die heiden sal van daardie dag af en verder weet hoe die stem van die HERE klink, en wat sy Naam is.  Vir die woorde “Hier is ek!” (vers 6, 1933 Vertaling) sê die “Amplified Bible” - “Behold, I am” en verwys dan na Ex. 3:13-14. Dit was ook toe Jesus in die Tuin van Getsémané gesê het, “Dit is Ek” - (Joh. 18:6) dat die soldate agteroor op die grond geval het.

**Vers 7:** Daar is Bybel kommentators wat Jesaja 53 die Heilige der Heilige van die OT noem.  Ek sou dit in ‘n seker opsig ook die “Berg van Verheerliking” wil noem in die sin dat ons Here Jesus daarin vir ons uitgebeeld word in die volbringing van die kern van die Godsplan.  In die menslik onbeskryflike lyding wat Hy vir ons aan die kruis moes verduur, het Hy vir Israel met God die Vader versoen en dit vir die Vader moontlik

gemaak om al Israel se sondes te vergewe en tog terselfdertyd absoluut regverdig te wees.
Dit was die boodskap wat die dissipels na die Verlore Skape van die Huis van Israel moes neem.
Lees self: Matt. 10:5-8; Matt. 15:24; Rom. 3:21-31; Rom. 5:6-11; 2 Kor. 5:14-21; Efé. 2:16 (in die konteks van 11-21).

Daarom het die Apostel Paulus ook in sy brief aan die Romeine (hulle was ook Israeliete) in Rom. 10:15, Jesaja 52:7 aangehaal. Die dissipels moes die heerlike goeie nuus (evangelie) aan die verlore skape van die Huis van Israel gaan bring en vir hulle vertel van wat hulle Verlosser alreeds vir hulle in sy dood, opstanding, uitstorting van die Heilige Gees, sy bediening aan die regterhand van die Vader gedoen het, en nog steeds doen, en wat Hy gaan doen wanneer Hy gaan terugkeer na Sion. Mag die Heilige Gees dit aan u openbaar, want as ek dit in besonderhede aan u moet beskryf, sal dit ‘n hele boek beslaan.
Ja waarlik, dit is goeie tyding. Ons kan verlossing uitroep! Ons moet vir Sion sê: “Jou God is Koning!” Hy kom gou om op die troon van sy vader Dawid hier op aarde te kom sit en oor die huis van Jakob te kom regeer, en aan sy koninkryk sal daar geen einde wees nie.
Lees: Lukas 1:31-33; Dan. 2:44; Dan. 7:14, 18, 22, 27; Open. 3:21; 2 Sam. 7 (hele hoofstuk, maar lees solank verse 8, 13, 16, 23-29).
Volgens al die tekens van ons tyd is hierdie oomblik nou baie naby!

**Vers 8:** Daar sal groot gejubel wees wanneer die Koning na Sion terugkeer. Maar daar sal ook groot geween wees onder diegene wat nie gereed sal wees nie.
Lees: Openbaring 1:7.
Hierdie terugkeer van die HERE na Sion is die groot tema van die profete en die evangelies. Die term “vlak voor hulle oë”, beteken duidelik waarneembaar.
Vergelyk: Núm. 14:14 en Jer. 32:4.
Dit beteken dat dit nie ‘n gebeurtenis in ‘n hoekie sal wees nie, maar die hele wêreld sal dit sien.

**Vers 9:** Die puinhope van Jerusalem sal letterlik en figuurlik weer opgebou word. Daar sal ‘n fisiese herstel van die hele natuur wees. Die vloek sal van die aarde verwyder word, die doring en die distel sal verdwyn. Die peste en die siektes sal daar nie meer wees nie. Maar ook geestelik sal die heropbou volkome wees. Die hart van klip sal uit die volk weggeneem word en hulle sal ‘n hart van vlees kry, hulle sal in die wette van die Here wandel, die een sal nie meer vir die ander hoef te sê om die Here te ken nie, want hulle sal almal die Here ken vanaf die kleinste tot die grootste.

Lees: Jer. 31:31-34; Eség. 36:23-27; Miga 4:1-5; Miga 7:18-20; Heb. 8:8-13; Openbaring 21.
Lees ook: Jes. 51:3.

**Vers 10:** Wanneer die HERE sy heilige arm ontbloot om sy volk te verlos, sal al die nasies dit sien en die HERE erken. Daar is twee wat hier baie duidelik geopenbaar sal word sodat daar vir die eeue wat kom, nooit weer enige onduidelikheid sal wees nie. Die een is die **HERE SELF**, en die ander is **ISRAEL.**
Lees verseker: Eség. 37:27-28; Eség. 38:18-23; Eség. 39:7-8, 22-29.
Lees ook: Luk. 2:29-32; Luk. 3:6.

**Vers 11:** Israel word hier baie duidelik aangespoor om haarself totaal van hierdie hele Babiloniese Stelsel los te maak met die oog op die triomfantlike terugkeer van haar Koning. Openbaring 18:4, sluit baie duidelik hierby aan. Volgens al die profete gaan hierdie Babiloniese Stelsel totaal vernietig word voor die Koninkryk van God hier op aarde gevestig word. In die benoudheid van Jakob, wat deel van die vernietigingsproses van hierdie stelsel gaan wees, sal Israel geheel en al bevry word, en gereedgemaak word om haar Koning te ontmoet. Sy moet haarself reinig want sy is die draer van die heilige voorwerpe van God.
Lees: 2 Kor. 6:14-18; Lev. 26:12; Eség. 37:27-28; Open. 21:3.

**Vers 12:** Net soos God sy volk Israel op hulle pad vanaf Egipte na Kanaän beskerm en beskut het, sal Hy dit ook weer doen, noudat Israel op haar laaste tog na die ware Kanaänsland is, naamlik die Koninkryk van God op aarde. Sy Engel het toe saam met Israel getrek, en sy wolkkolom het haar bedags gelei, en sy vuurkolom by nag. Met die deurtog deur die Rooi See het die Engel van die Here en die wolkkolom agter Israel gaan staan, tussen Israel en die agtervolgende Egiptenare.
Lees: Exodus 14:19-20.

Israel sal waarlik nie soos ‘n klomp vlugtelinge in die Beloofde Land aankom nie, maar in majesteit en eer. Haar Koning sal voor haar uittrek en haar ook van agter beskut. Hy kom in majesteit en heerlikheid en die volk het haarself soos ‘n bruid gereedgemaak.
Lees: Openbaring 19; Jes. 54:11-13; Jes. 62:1-7.

**Verse 13-15:** In hierdie verse betree ons nou as het ware die voet van die berg van verheerliking. Dit is so wonderlik en so heilig dat ‘n mens skaars woorde kan vind om dit te beskryf.
Die Kneg van die HERE, ons Here Jesus, wat op die troon van sy vader Dawid kom sit en Koning oor die Huis van Jakob kom word, gaan uit sy

vernedering en lyde verhef word en baie hoog gestel word. Net soos Adam, wat na die beeld van God geskape is en baie hoog en verhewe was, deur sy ongehoorsaamheid die mensdom in die diepste vernedering gedompel het, so sal Jesus, die Christus, die tweede Adam deur gehoorsaamheid baie hoog verhef word. Hy sal die Adamsaad wat uit die mengelmoes van vermenging in Israel uitgeselekteer is, verheerlik en self as hulle oudste broer oor hulle regeer. Die familie van God,'n koninklike geslag, sal weer hier op aarde herstel word.
Lees o.a. die volgende:
Ex. 19:3-6; Deut. 7:6-8; Jer. 31:31-34; Eség. 36:24-29; Luk. 1:31-33; Luk. 22:28-30; Rom. 8:18-30; Gal. 4:4-7; Open. 19:6-9; Open. 21:9-27.

In vers 14 word op aandoenlike wyse profeties beskryf van hoe die Romeinse soldate die Kneg van die HERE (ons Here Jesus) so sou verniel dat Hy nie eers na 'n mens sou lyk nie. Dit het presies net so gebeur toe hulle hom met die vuis in die gesig geslaan, sy baard uitgepluk en die kroon van dorings op sy hoof geplaas het. Aangrypend soos dit is wanneer 'n mens dit werklik in die gees aanskou, is dit nog oneindig dieper as dit. Die Vader was geensins sadisties toe Hy dit toegelaat het om met sy Seun te gebeur nie. Dit was deel van die prys wat betaal moes word sodat Hy, die Vader, volkome regverdig kon wees wanneer Hy sy volk Israel se sonde vergewe. Geen wonder dat die Apostel Paulus met soveel nadruk kon uitroep:

> Wat sal ons dan sê? Sal ons in die sonde bly, dat die genade meer kan word? - (Rom: 6:1).

Wanneer ons besef wat dit die Vader en die Seun gekos het ons sonde wetlik te vergewe, sal ons in absolute afgryse van die sonde wegvlug.

# Jesaja 53

(Jesaja 53:1-12)

## Die Heilige der Heilige

**Jesaja 53:1-12.**
Hierdie hoofstuk is miskien een van die mees welbekende hoofstukke in die Bybel.  Dit word deur baie Bybel verklaarders die Heilige der Heilige van die OT genoem.  Die gevolg is dat Jesaja 53 oor die algemeen op sy eie beskou word. Dit word glad nie in verband met of die hoofstukke voor dit of na dit gebring nie, behalwe met Jes. 52:14, waar dit baie duidelik op die mishandeling van Jesus voor die kruisiging dui.  En tog is dit onlosmaaklik deel van beide dit wat voor dit kom en dit wat daarna volg.

Net soos Israel baie prominent in die vorige hoofstukke voorkom en ook in dié daarna, kom Israel net so prominent in hierdie hoofstuk voor.  Dit is juis hier waar die Bybel verklaarders hulle grootste mistasting maak.  Die een groot rede daarvoor is heel moontlik dat in die algemene teologie daar geleer word dat die Godsplan met Israel na die dag van Pinkster opgehou het, en dat dit daarna met die kerk as die nuwe Israel wat uit alle volke bestaan, handel.  En omdat Jesaja 53 so duidelik op die Christus se soendood aan die kruis dui, en almal nou die nuwe Israel deur die kruis word, het Jesaja 53 nou niks meer met Israel as sulks te doen nie, maar is dit vir alle volke bedoel.  Dit is net hier waar die teoloë dan die spoor byster raak.

Maar om nou hulle teologie algemeen te laat klop, moet nou sommer ook die Israel van Jesaja op die kerk dui.  So byvoorbeeld beteken Jesaja 43:1-3, nou nie meer God se beloftes aan die letterlike Israel nie, maar aan die kerk.  Volgens hierdie vertolking is elke gelowige nou Israel, of ‘n kind van Abraham, al spreek Jesaja 43:1 ook duidelik van Jakob.  Nêrens in die Skrif het ek nog ooit gesien dat ons vir Jakob die kerk kan maak nie, of dat geloof in die soendood van ons Here Jesus iemand se biologiese samestelling kan verander nie.

Hierdie illustrasie van mistasting as gevolg van ‘n verkeerde uitgangspunt kan in baie gedeeltes van Jesaja en ander gedeeltes van die Skrif herhaal word.  Die gevolg is dat so ‘n belangrike en sentrale hoofstuk soos Jesaja 53 heeltemal verkeerd uitgelê word met rampspoedige gevolg vir die waarheid van die Godsopenbaring.  Net soos die vorige en opvolgende hoofstukke oor Israel handel, so ook Jesaja 53.  Dit is van die uiterste belang.

Jesaja 53 wys profeties op die plaasvergangende lyde en sterwe van ons Here Jesus vir sy volk Israel. Hy het vir Israel kom sterwe sodat die skeibrief wat God aan Israel gegee het vir haar hoereerdery met vreemde gode opgehef kon word en Hy weer met Israel in die huwelik kon tree.
Dit is die skeibrief waarvan gepraat word:
Jesaja 50:1;

> So sê die HERE: Waar is tog die skeibrief van julle moeder waarmee Ek haar verstoot het? Of wie is daar van my skuldeisers aan wie Ek julle verkoop het? Kyk, weens julle ongeregtighede is julle verkoop, en weens jul oortredinge is jul moeder verstoot.

Ook Jeremia 3:6-8. Hier sien ons baie duidelik dat die HERE vir Israel 'n skeibrief gegee het as gevolg van haar sonde en ongehoorsaamheid.
Jesaja 51 en 52 gaan voort met Israel en eindig met die Koning wat terugkom na Sion - (Jes. 52:8) en dan sy lyding - (Jes. 52:14). Dit smelt dan ineen met Jesaja 53 wat geheel en al aan sy lyding gewy is. Jesaja 54 wat volg praat dan onmiddellik weer van Israel se Maker (die HERE) as haar man, vers 5 veral. Hieruit is dit dus duidelik dat Jesaja 53 profeties spreek van die plaasvervangende sterwe van Israel se Losser sodat die Vader weer vry kan wees om met Israel in die huwelik te tree.

Dit is 'n groot dwaling en 'n verwarring om Jesaja 53 los te maak van God se verbintenis met Israel en dit so te veralgemeen dat dit geen bepaalde betekenis vir Israel het nie, en ook heeltemal los staan van die hoofstukke voor dit en die daarna. Met dit baie duidelik in gedagte, gaan ons nou Jesaja 53 van naderby bekyk.

**Jesaja 53:1-12.**
Voordat ons met 'n vers - vir - vers kommentaar begin wil ek net u aandag op die kern van hierdie hoofstuk plaas, en dit is: die Kneg, ons Here Jesus, die Christus, die Messías, tree hier plaasvervangend vir sy volk Israel op. Binne die bestek van nege verse word dit twaalfkeer met die grootste nadruk herhaal dat die **DIENSKNEG** as plaasvervanger optree.
Vgl. die volgende verse: Matt. 20:28; Joh. 11:50-52; Rom. 3:25; Rom. 5:6-8; Rom. 8:3; 2 Kor. 5:18-21; 2 Kor. 8:9; Gal. 3:13; Efé. 1:7; 1 Pet. 2:24.

**Vers 1:** Die mens is van nature ongelowig. Maar by dit kom nog die grootsheid van die feit dat die HERE, die Almagtige, deur die lyde en vernedering van sy eie Seun die redding en versoening van sy volk sou bewerkstellig. Geen wonder nie dat die Apostel Paulus in sy brief aan die Korinthiërs van die gekruisigde Christus praat as 'n struikelblok vir die Jode en dwaasheid vir die Grieke.

In hierdie wêreldstelsel is die een wat die mag het, reg, maar in die Koninkryk van God is geregtigheid reg. En hoe anders sou ‘n regverdige Hemelse Vader ooit op ‘n regverdige wyse Israel se straf kon versoen en haar skuld betaal, as om sy eie Seun ‘n mens te laat word en self in Israel se plek te laat staan. Daar was niemand anders wat regverdig was nie.
Soos die Apostel Paulus in Romeine 3:10 skryf:

> “ - - - - - Daar is niemand regverdig nie, selfs nie een nie.

Dit is te swaar vir die mens om met sy verduisterde verstand te begryp. Hy sal dit alleenlik werklik verstaan wanneer die HERE dit aan hom openbaar. Selfs nadat ons Here Jesus so baie tekens voor die volk gedoen het, het hulle nogtans nie in Hom geglo nie.
Lees: Johannes 12:37-41.
As gevolg van sy nederige geboorte wou niemand in Hom glo nie. Hulle het die Messías verwag net in die glorie waarin die profete Hom voorgestel het, en het nie die Plaasvervanger en Sondedraer en Skulddraer raakgesien wat ook net so duidelik deur die profete voorspel was nie. Dit is maar tipies van die gevalle toestand van die mensehart, naamlik dat hy graag die uiterlike vertoon wil hê, maar die verandering van sy bose hart weerstaan.
Ook in ons visie van die koninkryk moet ons versigtig wees om nie net vir ons Here Jesus as die Een te sien wat op die troon van sy vader Dawid kom sit nie en Koning kom word oor die Huis van Jakob, en Hom dan ook nie op die troon van my hart te laat sit nie, en Koning oor my lewe te wees nie.

**Vers 2:** Sit die beskrywing van Jesus se nederige oorsprong (soos dit vir die oog van die mens gelyk het) voort. Vir die natuurlike trotse oog van die sondige en verwaande hart was Hy glad nie indrukwekkend as die seun van nederige Josef en Maria en met sy tuisdorp Násaret nie. Selfs Natánael vra:

> “Kan daar uit Násaret iets goeds wees?” - (Joh. 1:47).

Die Apostel Paulus skryf van Hom:

> “maar het Homself ontledig deur die gestalte van ‘n dienskneg aan te neem en aan die mense gelyk geword” - (Filip. 2:7).

Hy was bekleed soos ‘n dienskneg en het nie eers ‘n plek gehad om sy hoof neer te lê nie en het die dood van ‘n misdadiger aan die kruis gesterf. Net voor die kruisiging is Hy ook so verniel en so in die gesig geslaan en sy baard so uitgepluk dat Hy nie eers meer soos ‘n mens gelyk het nie - (Jes. 52:14; Matt. 26:67-68; Matt. 27:39-44; Ps. 22:7-8).

**Vers 3:** Hy was werklik verag en deur die mense verlaat. Hulle het niks van Hom gedink nie. Hulle het op Hom neergesien soos op iemand wat vir

homself groot dinge toegeëien het en van homself ‘n gek gemaak het. Kan u vir uself voorstel hoe ‘n vernedering dit moes gewees het? Hy was bereid om dit vir ons te doen, vir sy volk.
Die woord “smarte” beteken letterlik pyne. Daar aan die kruis het Hy nie net ons sondes gedra nie, maar ook ons siektes, sodat Hy die plaasvervanger geword het van nie net ons sondes nie, maar ook ons siektes. Dit is ook hoe dit in Matt. 8:15-17 vertolk word. Dit word ook verder vir ons in Gal. 3:13 bevestig. Siekte en dood is die vloek van die wet.
Lees: Gén. 2:16-17; Ex. 15:25-26; Ex. 23:25-26; Deut. 7:15; Deut. 28:58-62.

**Vers 4:** Die betekenis van hierdie vers word mooi in “Die Lewende Bybel” weergegee:

> Maar dit was ons pyn wat Hy deurgemaak het en ons lyding wat Hy gedra het, al het ons gedink dit is God wat Hom so straf en verneder.

Die woord “smarte” beteken letterlik pyne.
Lees: Matt. 8:16-17; 1 Pet. 2:24.
Die omstanders rondom die kruis het opgetree asof dit Christus se verdiende loon was dat God hom verlaat en so swaar laat kry het omdat Hy Homself die Seun van God genoem het, en dit nie was nie.
Vergelyk: Matt. 27:39-44.
En dit is vandag nog so: mense sal met ontroerde bewondering van Jesus aan die kruis praat, maar nie besef nie dat dit vir hulle was dat Hy daar gehang het, vir hulle sonde en vir hulle siekte.
Lees ook: Ps. 103:3; Heb. 4:14-16.

**Vers 5:** Let op die klem wat daar in hierdie vers val op die plaasvervangende werk wat Jesus aan die kruis vir ons gedoen het. Die woord “ons” word nie minder nie as vier keer in hierdie vers herhaal.
Die woord “oortredinge” beteken eintlik rebellies, of die moedswillige verontagsaming van die wet van God. Dit was Israel wat God se wet gehad het en dit ook moedswillig verbreek het.
Lees in hierdie lig Galásiërs hoofstukke 3 en 4.
Let veral op: Gal. 3:13, 24-25; Gal. 4:4-5.

Die woorde deurboor en verbrysel is sterk woorde en baie beskrywend van wat hulle met ons Heiland aan die kruis gedoen het, en om te dink dat dit vir ons was, moet tot die wortel van ons harte spreek.
Die woord “ongeregtigheid” beteken wederstrewigheid, in Engels “perversity”.
Die straf wat ons moes dra, het Hy gedra. Daardeur het Hy vir ons vrede

gebring, vrede met God, sodat ons weer die Almagtige, ons Vader mag noem, en voor Hom mag staan asof ons nooit gesondig het nie.
Lees: Rom. 4:25; 1 Kor. 15:3; 1 Pet. 2:24; 1 Pet. 3:18.

Dit is die hart van die herstelplan van God: Hy het sy eie Seun wat sonder sonde was, na hierdie aarde gestuur om as die Tweede Adam die lewe te kom lei wat die Eerste Adam moes gelei het en vir ons sondes te kom betaal, sodat ons as die nakomelinge van Adam gereinig kan word van ons sondes en weer in die beeld van God as sy ware kinders die ewige lewe kan ingaan, net soos die eerste Adam se kinders vir ewig in die beeld van God sou geleef het as hy nie geval het nie.
Lees ook: Rom. 8:29-30.

**Vers 6:** Let op, en bepeins, die woord “ons” in hierdie vers. Israel is God se skaapnasie. Israel het soos ‘n klomp verlore skape geword. Ons sien dit op baie plekke in die profete, maar let veral op Eségiël 34. Sulke dwalende skape word natuurlik ook die prooi van allerhande ongediertes, net soos Israel wat in allerhande heidense gewoontes en gebruike hulle nagevolg, verval het. Elkeen wat moedswillig aan God ongehoorsaam is, loop sy eie pad. Die duiwel het ons selfs sover mislei dat ons onsself daarin beroem dat ons, ons eie ding kan doen. Dit is waarmee hy ook die “Eerste Adam” gevang het. Die “Tweede Adam”, ons Plaasvervanger, het gesê:

> “- - - - Laat nogtans nie my wil nie, maar u wil geskied!” - (Luk. 22:42).

In Hebreërs 10:7 staan dit:

> “- - - - - Kyk, Ek kom - - - - - - om u wil, te doen, o God”.

Maar die Vader het hierdie ongeregtigheid, hierdie ongehoorsaamheid en moedswilligheid van ons almal (boodskap aan Israel) op Hom (ons Plaasvervanger) laat neerkom.
Lees 2 Kor. 5:21 en onthou dat die Sendbrief aan die Korinthiërs, aan Israeliete geskryf is.

**Vers 7:** Hierdie voorspelling aangaande die soendood van ons Here Jesus aan die kruis was letterlik vervul met sy kruisiging soos ons in die volgende kan sien: Matt. 26:62-63; Matt. 27:12-14; Luk. 23:9; Joh. 19:9; Joh. 1:29.
Lees ook: Gén. 22:9-10.
Dit getuig van volkome oorgawe aan die wil van die Vader, en van krag.

**Vers 8:** Hy is met geweld gevange geneem en gewelddadig in die fleur van sy lewe afgesny sonder dat sy tydgenote eers daaraan gedink het. Dit is ook ‘n direkte vervulling van Daniël 9:26. In my boek “Die Boek van

Daniël" gaan ek volledig hierop in.

Maar die laaste gedeelte van hierdie vers, naamlik "terwille van die oortreding van my volk was die plaag op Hom gewees", is van die uiterste belang dat ons dit sal begryp.
Die NAV sê:

"Hy is gestraf oor die sonde van my volk".

Sommige vertalings sê vir "my" volk, "sy" volk. Beide is reg. Israel was beide Jesaja en Jesus se volk. Met ander woorde, die Heilige Gees sê hier uitdruklik deur die Profeet Jesaja dat Jesus vir die sonde van Israel gesterf het. Dit is ook in ooreenstemming met vers 5. In hierdie tyd waar die klem so baie op "alle nasies" gelê word, moet hierdie vers ons tot diepe nadenke stem. Lees met aandag die volgende Skrifte hiermee saam:
Joh.10:11 met Jes. 40:11; Eség. 34:22-25, 30-31; Matt. 10:5-8; Matt. 15:24; Luk. 19:9-10; Joh. 21:15-17; Heb. 13:20-21; 1 Pet. 2:25; 1 Pet. 5:4; Jes. 49:16.

**Vers 9:** Vergelyk hiermee: Matt. 27:57-60; 1 Pet. 2:22-23.
Dit is letterlik so vervul toe ons Here Jesus tussen twee misdadigers gekruisig is en in die graf van Josef van Arimathéa, wat 'n ryk man was, weggelê is. Hy het dus net Josef van Arimathéa se graf geleen, want op die derde dag het Hy opgestaan, en was die graf weer leeg. Dit is 'n feit wat diep bepeinsing en opregte gebed verg, naamlik om daaraan te dink dat al hierdie voorspellings wat so lank vooruit gemaak is, so letterlik en tot in die fynste besonderhede waar gekom het.
Siende dat dit dan so spesifiek in Jesus se dood vervul is, moet ons dan nie ook toesien dat dit waarvoor Hy gesterf het, ook in ons lewens bewaarheid word nie? En wat van die voorspellings aangaande Sy wederkoms wat nou voor die deur staan? As Hy ons nie doelgerig daarmee besig vind wanneer Hy kom nie, hoe sal ons voor Hom kan staan?

**Vers 10:** Ons kan hier maar net laag neerbuig voor die groot liefde en genade van ons Hemelse Vader. Dit is ver bokant ons verstand om te begryp hoedat die Vader 'n behae daarin kon hê om sy Seun te verbrysel (vgl ook vers 5). Maar dit gee vir ons 'n aanduiding van die groot genade en liefde van die Vader, dat ons redding en uitruk uit die hande van die duiwel vir Hom behaag het, al het dit die afgryslike dood van sy Seun gekos.
"Hy het Hom krank gemaak" - Vgl vers 3. Die "Verklarende Afrikaanse Bybel" sê "en Hy het Hom deurboor". "Die lyding dra die karakter van 'n skuldoffer en daarmee van die versoening deur die voldoening aan die geskonde reg, -
Vgl.: Lev. 5:14; Lev. 6:7; Lev. 14:11; Lev. 19:20-22; Num. 5:6-8; Num. 6:12;

Esra 10:19; 2 Kor. 5:21.
Hy het Homself aangebied, en daaruit sal Hy aan sy volk - (vers 8) die ewige lewe gee, ‘n nakroos sien.
Vgl.: vers 11 en Ps. 22:31; Matt. 1:21; Matt. 2:6; Matt. 20:28; Rom. 5:12-21 (geskryf aan Israeliete); Heb. 2:13-18.

**Vers 11:** Aan die kruis het die Kneg (ons Here Jesus) sy laaste woorde uitgespreek toe Hy gesê het, “Dit is volbring!” en Hy sy gees oorgegee het aan die Vader. Hierdie woorde met hulle grootse betekenis moet in die lig van die hele profetiese uitspraak aangaande Hom gesien word. Hy moes as die Tweede Adam volkome versoening doen vir alles wat die Eerste Adam verloor het en veroorsaak het.
Lees gerus Romeine 5:15, 18, wat daarop neerkom dat die Kneg (die Christus) deur sy soendood dit net so moontlik vir al die nakomelinge van Adam wat in Hom glo, moes maak om vrygespreek te word en die regverdigmaking tot die lewe te ontvang, as wat die ongehoorsaamheid van die Eerste Adam almal tot veroordeling gedoem en laat sterf het.
Omdat dit die Vader behaag het om sy Seun wat geen sonde geken het nie sonde te maak terwille van sy volk (sien vers 8), kon Hy (die Vader) hulle (die volk) geregtigheid van God in Hom (die Seun) maak.
Lees: 2 Kor. 5:21.
Dit is alles moontlik gemaak omdat Hy (die Kneg, die Seun) hulle (die volk) se skuld sou dra.
Bíleam, die huurling profeet het dit al in Númeri 23:21, onder die dwang van God duidelik verklaar toe hy gesê het:

> “‘n Mens aanskou geen ongeregtigheid - - - -

(“sonde” volgens die “King James”, “New English Bible”, “Amplified Old Testament”, “Ferrar Fenton” vertalings)

> - - - in Jakob en sien geen onheil - - -

(“wickedness, sin” volgens “Gesenius”, “Strong”)

> - - - in Israel nie. Die HERE sy God is met hom, en die gejubel tot eer van die Koning is by hom.”

God verklaar onvoorwaardelik dat Hy Israel se sonde sou uitdelg, dit agter sy rug in die see gooi, en daar nooit weer aan dink nie.
Lees: Miga 7:18-20; Jes. 43:25; Jes. 44:21-23; Jer. 31:31-34; Eség. 36:24-27; Rom. 11:27.

Dit is die tema van die hele Skrif. Dit verklaar waarom ‘n regverdige God ‘n onregverdige volk se sonde kan uitwis en nogtans regverdig bly. “en Hy sal hulle skuld dra” is die hart van die Godsplan, en dit gaan om een volk, naamlik Israel. Laat ons nie wyser of regverdiger as God probeer wees en dit op alle volke probeer toepas nie. Dit is baie beslis nie van toepassing op die onkruid wat tussen die koring gesaai is nie. As God dan sê “Tog het

Ek Jakob liefgehad, maar Esau het Ek gehaat" - (Mal. 1:2-3; Rom. 9:13), laat ons daarby bly. God sal self regverdig oordeel, en barmhartig wees oor wie Hy wil barmhartig wees, en Hom ontferm oor wie Hy hom wil ontferm, - (Rom. 9:15).

**Vers 12:** Omdat Hy sy siel (sy lewe) uitgestort het in die dood sal die Vader Hom uitermate verhoog.
Dit word pragtig in Filippense 2:9-11 uitgebring:

9 Daarom het God Hom ook uitermate verhoog en Hom 'n naam gegee wat bo elke naam is,

10 sodat in die Naam van Jesus sou buig elke knie van die wat in die hemel en die wat op die aarde en die wat onder die aarde is,

11 en elke tong sou bely dat Jesus Christus die Here is tot heerlikheid van God die Vader.

Wat hier van Hom voorspel is, is net so vervul toe Hy saam met die misdadigers gekruisig is.
Lees: Matt. 27:38; Markus 15:28; Lukas 22:37.

In Lukas 23:34 sien ons ook hoedat Hy vir diegene wat Hom gekruisig het, gebid het. Aan die kruis het Hy die sonde van sy volk gedra, presies soos dit hier in vers 12 van Hom voorspel is. Hoe beter ons hierdie profesieë verstaan, hoe duideliker word die Raadsplan van God en sien ons hoe wonderbaarlik ons Here Jesus as die Tweede Adam dit kom herstel het wat die Eerste Adam verloor het. In hierdie hele Verlossingsplan staan die Here Jesus, die Christus (die Messías) in die midde van sy volk Israel, en Israel is die saad van God.

# Jesaja 54

(Jesaja 54:1-17)

## Israel se herstel en heerlike erfenis

**Jesaja 54:1-17.**
In ons ou vertaling is die opskrif van hierdie hoofstuk “Die Toekoms van Sion” en in die “Scofield Bybel” is die opskrif: “Israel The Restored Wife of Jehovah” (die HERE). Hierdie hoofstuk volg op Jesaja 53 wat weer op die vorige hoofstukke gevolg het. Dit is baie belangrik dat ons dit raaksien anders verloor ons die betekenis van wat hier staan en gee ons ‘n heeltemal verkeerde uitleg daarvan soos dit oor die algemeen in die prediking gedoen word.
Dit is hoog tyd dat ons die uitdaging van die profetiese woord aanvaar soos ons Here Jesus en die apostels dit aanvaar het. In hulle dae het die “kerk” van daardie tyd die Skrif verklaar soos dit hulle gepas het, en toe Jesus en die apostels kom en dit verklaar soos dit behoort uitgelê te word, toe word hulle deur die owerhede van die “kerk” van daardie tyd op die allerwreedste wyse vervolg. Dit was ook so in die tyd van die Hervorming, dit is vandag nog so.
Die Kerkleer van vandag wat van die Israel van die Profete, en dus ook van Jesaja, die kerk maak wat uit alle nasies bestaan, is so diep gewortel en so in die gees van rassegelykheid verskans, dat dit die woede van die hel op ons wat sê wie die ware Israel is, laat neerkom. Enigiemand wat vandag nog die stem van God wil hoor en die profete wil verstaan, sal hom moet losmaak van die dwaling van tradisie en moet besef dat die waarheid nog altyd duur was.

**Vers 1:** Ons het in Jesaja 50:1 gesien dat die goeie nuus na Israel van die Tien Stamme gekom het, dat daar voorsiening vir haar gemaak word om haar egskeiding met haar Man, die HERE, te beëindig. Dit is waarom Jesaja 50-53 sou gaan met die klimaks in Jesaja 53. Hierdie egskeiding was as gevolg van die Huis van Israel se hoereerdery met vreemde minnaars, dit is die gode van die heidennasies wat juis nie van God se saad was nie.
Lees ook: Jer. 3:6-8; Hos. 1:9-12; Hos. 2:15-22; Gal. 4:27.
Onthou hierdie Galásiërs was Israeliete van die Tien Stamme.

Alhoewel die Huis van Juda ook teen God gesondig het deur agter ander gode aan te loop, het Hy nooit aan haar ‘n skeibrief gegee nie. Dit is heel waarskynlik omdat die Christus (die Messías) uit haar gebore moes word. Maar gedurende sy bediening op aarde het die Here Jesus vir die

verteenwoordigers van die Huis van Juda wat toe in die land was, gesê dat die Koninkryk van God van hulle weggeneem sou word en aan ‘n volk gegee sou word wat die vrugte daarvan sou dra - (Matt. 21:43).

Kyk ons nou terug oor die eeue wat verby is sedert Jesaja 54 geskryf is, en ook sedert die eerste koms van ons Here Jesus, dan sien ons dat die nakomelinge van die Huis van Israel (soos ons hulle geïdentifiseer het in die Blanke Westerse Nasies) en hulle invloed baie groter is as die van die nakomelinge van die Huis van Juda. Die eensame,en wat geen weë gehad het nie, is die geskeide Huis van Israel, en die getroude is die Huis van Juda.
Die hele strekking van hierdie hoofstuk word in daardie eerste woord “Jubel” vertolk. Dit is baie beslis iets om oor te juig en te jubel wanneer Israel herstel is en weer in haar Verbondsverhouding met haar Hemelse Bruidegom staan. Dit sal die herstel van die hele Skepping beteken, selfs van die diere en die plante. Lees vir seker hiermee saam: Jes. 44:20-23; Jes. 49:13; Rom. 8:18-22.
**Die onvrugbare:** Lees vir seker my kommentaar oor Jesaja 49:14-26, veral oor vers 21. Ons sal in die hoofstukke wat kom nog weer hierdie tema teëkom waar ons sal sien dat wanneer Israel finaal herstel is, sy tot haar volle reg sal kom en vir die wêreld onder Christus tot lig en heil sal wees.
Lees bv. Jes. 2:2-5; Jes. 11:1-9; Jes. 60:1-4, 11-22; Jes. 61:1-11; Jes. 62:1-12.
Ja, dit bou op tot aan die einde van die Boek, lees bv. Jes. 66:22. Soos ons vir u reg aan die begin van hierdie boek gesê het, begin die eerste gedeelte met die strafaankondiginge oor Israel en eindig die tweede gedeelte met haar verheerliking.

**Vers 2:** Daar word vir Israel ruimte sowel as heerlikheid voorspel.
Lees dit saam met: Jes. 49:20 en Jes. 33:20.
Haar kinders gaan na haar terugkom, beide letterlik en figuurlik. As Israel in haar tyd van vernedering alreeds groot manne kon oplewer, hoeveel te meer nie in haar tyd van verheerliking nie.
Jesaja 60:21 sê:

> En jou volk sal almal regverdiges wees, vir ewig sal hulle die land besit - as lote deur My geplant, ‘n werk van my hande, tot my verheerliking.

Vgl. hiermee: Matt. 15:13 en Matt. 13:24 met vers 37.
Ja, die wêreld wag op die Koningseuns, vgl. Rom. 8:19, 29-30.

**Vers 3:** Vgl. Jes. 43:4; Ps. 2:8; Rom. 4:13; Hos. 1:9-12; Jes. 65:9; Ps. 37:9-11.

Lees met: Luk. 1:31-33 en Open. 2:25-27; Open. 11:15-19; Open. 21:9-27.

Wanneer hierdie politieke stelsel verpletter is soos vir ons in die omstamp en fynmaal van die beeld in Nebukadnésar se droom uitgebeeld word, dan sal Israel gered en versamel word en weer as die volk van God op hierdie aarde oor die volkere van die wêreld, die wat oorgebly het, regeer.

**Vers 4:** Hier roep die HERE vir Israel weereens dat sy nie bevrees moet wees nie. In Jesaja 41:14 sê Hy ook vir Israel om nie te vrees nie, dat Hy haar sal help omdat Hy haar Losser is. By hierdie vers het ons verduidelik dat dit Israel se Naasbestaande Losser beteken. Daar is net Een van Wie dit gesê kon word en dit is ons Here Jesus, die Christus. Hoe nodig het ons dit nie in hierdie dae om dit te weet en volkome daarvan verseker te wees nie! Israel word al meer en meer verneder en moet al meer en meer voor die heiden kruip. Die eens magtige Westerse Nasies dans vandag op elke deuntjie wat die Derde Wêreld Nasies fluit. In die dae toe dit met reg gesê kon word dat die son nooit oor die Britse Ryk ondergaan nie, so wyd uitgestrek was dit, toe het die Britte nog gepraat van “the lesser breeds without the law”.
Maar na die Tweede Wêreld Oorlog, toe hierdie selfde trotse Britse Ryk bankrot was en hals-oor-kop saam met die ander wit nasies uit haar kolonies padgegee het, toe paai hulle hierdie agterlike nasies op die aller walglikste manier. Hulle maak byvoorbeeld die Mau Mau leier van die terroriste in Kenia ‘n “Sir” en laat hom met die koningin van Engeland in Buckingham Paleis dans. Mevr. Margaret Thatcher maak ook Samora Machel ‘n KCMG, dit is ‘n “Knight Commander of the Order of St. Michael en St. George”, ‘n titel wat in Brittanje se glorieryke dae baie duur en baie skaars was, en net toegeken was aan die edelste van haar seuns.

Dit is maar onlangse geskiedenis nadat die bome van profesie (lees Lukas 21:29-33) begin bot het as aanduiding dat die Koms van die Koning voor die deur is. Dan praat ek nie eens van die skande van Israel verder terug in haar geskiedenis nie toe sy in ballingskap deur die heidense nasies weggevoer is nie.

Israel word bemoedig en getroos en dit word vir haar gesê dat sy nie moet vrees nie. Die Verlosser (Losser van Jes. 41:14) het vir haar gesterf soos in Jesaja 53 voorspel. O, mag ons die betekenis van hierdie hoofstuk verstaan! Dit staan direk in verband met die Almagtige se Verbond met Abraham, Isak en Jakob, en nog verder terug tot by Adam. God sal weer vir Israel, en in Israel, die heilige saad herstel om uiteindelik weer hierdie aarde met die Beeld van God te vul. Sy eie Seun, die Christus, sou die Eersteling wees, en saam met Hom baie broeders - (Rom. 8:29-30).

In haar vernederde toestand sou Israel wees soos ‘n weduwee, soos ‘n vrou wie se man dood is.
Die geleerde “Gesenius” sê in sy “Lexicon” oor hierdie woord weduweeskap die volgende: “Metaphorically used of the condition of Israel as living in exile”.
“Strong” sê in sy Konkordansie dit beteken “discarded, forsaken”.

**Vers 5:** Dit verwys na die heerlike Bruilof van die Lam. Dit is die groot klimaks waarheen die Skrif ons voer. Ons het in Jes. 50:1 daarop gewys hoedat die HERE daar profeties beloof het dat die skeibrief wat Hy vir Israel moes gee as gevolg van die ontrou wat sy teen Hom gepleeg het, opgeskeur sou word. Hy, die Almagtige, kon dit in alle geregtigheid doen omdat Hy self vir Israel aan die kruis sou sterf, soos in Jesaja 53 voorspel.

Hier in Jesaja 54 is die voorspelling nou oor die gevolge van Jesaja 53. Nou is Israel se Maker weer vry om haar Man te word, soos Hy dit by Berg Sinai geword het. Maar daar was die huwelikskontrak (die Wet van God) nog nie op Israel se hart geskryf nie, maar op kliptafels. Nou word die kontrak onder die Nuwe Verbond op Israel se hart geskryf.
Lees: Jer. 31:31-34; Eség. 36:24-27; Heb. 8:8-13; Open. 19:6-9; Open. 21:9-12.
Lees ook: Hoséa 2:15-22.
Wanneer dit gebeur, sal ook Hoséa 1:9-12 vervul word. Israel, herstel in haar regte verhouding met haar Maker, sal dan oor hierdie aarde regeer.

Die “New English Bible” vertaal die gedeelte “en uit die land optrek” van Hoséa 1:11 soos volg: “And they shall become masters of the earth”.
Dit stem ooreen met Rom. 4:13 waar Paulus sê dat Abraham en sy letterlike nageslag die erfgename van die wêreld sal wees. Dan sal God die God van die hele aarde genoem word. Dan sal Israel bloei en uitbot en die hele wêreld vol vrugte maak. Die beste lê dus nog voor. Dit is evangelie, dit is goeie nuus.
Lees: Lukas 21:28; Jes. 45:17-18.
Ook: Jes. 27:6.

**Vers 6:** Hier word die trooswoorde en die versekering van herstel herhaal, soos ook nog in die verse van die res van hierdie hoofstuk. Laat ons dit ter harte neem en ernstig daaroor nadink. ‘n Mens kan die tederheid en liefde van God in hierdie woorde tot in die diepste van jou wese voel. Mense kan nog sulke woorde teenoor hulle bemindes uitspreek en dit nie werklik bedoel nie, maar nie die enige waaragtige God nie, al sy beloftes is ja en amen in Christus Jesus **-** (2 Kor. 1:20) en God is nie ‘n mens dat Hy iets sal belowe en dit nie sal waarmaak nie **-** (Núm. 23:19). O, as ons as die ware

Israel maar net hierdie woorde vandag kon hoor en verstaan! Sal ons wat die Boodskap ken dan nie ons lewe daaraan wy, om dit by ons volk uit te kry nie? Sal die ontdekking daarvan nie vir ons mense lewe uit die dood beteken nie?

**Verse 7-8:** Dit is sulke pragtige woorde hierdie, en hulle spreek eintlik so vir hulleself, dat 'n mens huiwer om daarop kommentaar te lewer. Soos God se Woord is, so is hierdie woorde: hulle bedoel net presies wat hulle sê. God het Israel verlaat, en Hy het sy aangesig vir haar verberg as gevolg van haar sonde en haar ontrou jeens Hom, maar Hy sal Hom weer oor haar ontferm, en haar met groot liefde en tederheid volkome herstel.

Haar verwerping en uiteindelike verheerliking word baie mooi in Hoséa 1:9-12 saamgevat. In die beeld van die seun van Hoséa wat hy by die hoervrou moes hê en Lo-Ammi (wat "nie-My-Volk-nie" beteken), moes neem, sien ons hoedat God vir Israel totaal as "nie sy volk nie" sou beskou as haar straf omdat sy self agter ander gode aan gaan hoereer het. Dieselfde word ook deur die dogter wat die profeet by die hoervrou moes hê en Lo-Rugama (wat "nie-begenadigd" beteken) moes noem, uitbeeld.

In die ballingskappe wat gevolg het en die verskriklike toestand en verval waarin Israel en Juda beland het, het hierdie profesie letterlik in vervulling gegaan. Veral die Huis van Israel het so verheidens, sonder God en sonder hoop geraak, dat hulle ten tye van die NT as heidene beskou is. Hulle was die sendingveld van die apostels.

Maar skaars het hierdie woorde onder die inspirasie van die Heilige Gees oor die lippe van die profeet gekom, toe kom net in die volgende vers (Hos. 1:10) die woorde van God dat van hulle gesê sou word "Julie is kinders van die lewende God." Dit sou alleenlik geskied deur geloof in die Here Jesus, volgens Johannes 1:12. Dit wil sê hierdie verheidense en deur God verlate Israeliete sou die Evangelie van Jesus, die Christus, aanneem en Christen Nasies word. Dit het gebeur, en hulle staan nou in hierdie "op hande synde" uur van die benoudheid van Jakob - (Jer. 30:7) op die punt van hulle nasionale wedergeboorte waarin Jesaja 54 tot finale vervulling sal kom. Dit word baie mooi, plegtig en duidelik in hierdie twee verse uitgespel.
Indien ons volk dit werklik kan besef, behoort ons te jubel en te juig. Mag u wat dit nou weet, gevul word met so 'n blydskap dat andere dit in u kan sien en u vra na u geheim.
Lees ook: Ps. 30:6; Jes. 60:10.

**Verse 9-10:** Net so seker as die verbond wat God met Noag gemaak het

dat daar nie weer ‘n sondvloed sou wees nie, so seker is dit dat Hy vir Israel genadig sal wees, en Hom oor Israel sal ontferm. In hierdie dae waarin die heiden op die punt staan om ons te oorstroom en sy voet op ons nek wil sit en vir ons wil sê “waar is jou God?” - (Joël 2:17), is dit baie nodig om te weet van hierdie belofte. In die benoudheid wat op die drumpel is, sal ons as ‘n Volk tot berou kom en ons tot ons God, die God van ons vaders, bekeer.

**Goedertierenheid:** Die Hebreeuse woord dui oorspronklik die lojaliteit aan wat verbondsgenote aan mekaar verskuldig is. Dit omvat die tweërlei moment van liefde, genade, goedertierenheid, en van lojaliteit, standvastigheid, betroubaarheid.

**Vredeverbond:** Die verbond wat vrede, dit is heil en geluk, as inhoud het, vgl. Eség. 34:25; Eség. 37:26.

**Jou Ontfermer:** Sien Jesaja. 49:10 (Vlgs. “Die Bybel met Verklarende Aantekeninge”.

**Verse 11-12:** Hier beskryf dit vir Israel presies in haar toestand waar sy van God verlate is as gevolg van haar ontrouheid aan haar Hemelse Man, die HERE, en die verbond wat Hy met haar by Berg Sinai gemaak het toe hulle daar met mekaar die huwelikskontrak gesluit het. In haar toestand as die geskeide vrou van die HERE, is sy arm, storm gejaag en ongetroos.

Maar haar Man, die HERE, maak aan haar wonderlike beloftes van herstel, vér meer as wat enige aardse man ooit aan sy geliefde kan maak. Hy beloof om vir haar ‘n nuwe fondament van saffiere te gee wat in edelgesteentes vasgesit sal word. Die torings op haar mure sal Hy van robyne bou en haar poorte van karbonkels. Haar hele ringmuur sal uit edelgesteentes bestaan. Hier word die hele Israel, al twaalf die stamme, in haar herstelde en verheerlikte toestand as ‘n pragtige glinsterende stad van stralende heerlikheid beskryf, ‘n stad soos geen aardse stad nog ooit was nie. Dit is presies soos die Nuwe Jerusalem (wat simbolies vir ‘n wedergebore Israel is) vir ons in Openbaring 21 beskryf word, lees veral verse 19-21.

Lees gerus my volle verklaring hiervan in my “Boek van Openbaring”. Die wêreld van vandag met al sy prag en praal sal soos ‘n dowwe lamppit lyk in vergelyking met Israel in haar verheerlikte toestand. En tog was Israel vir so ‘n lang tyd bereid om agter die skyn aan te loop wat hierdie wêreld (stelsel) haar bied. Wat het sy daarvoor gekry? Armoede, stormgejaagdheid en troosteloosheid! Dank God, die dag van ons verlossing en verheerliking is naby.

Lees: Lukas 21:28.

**Vers 13:** Hier is Israel se heerlike erfenis. Dit is in ooreenstemming met die belofte van die Nuwe Verbond in: Jer. 31:31-34; Eség. 36:24-27;

Heb. 8:8-13; Rom. 4:13.
Die vrede wat hier vir Israel in vooruitsig gestel word is dieselfde as die in Jes. 9:5-6 en Jes. 11:1-9.
Lees ook: Jes. 32:1, 16-18.
Wanneer ons die Godsplan begin raaksien, sal ons besef dat die herstel van geregtigheid op aarde met sy uitwerking van vrede, die eindbestemming van hierdie aarde is, en nie chaos en duisternis en vernietiging soos dit tans vir ons lyk nie. En wie is weereens die middepunt van dit alles? Israel, met Koning Jesus op die troon van sy vader Dawid. God se woord is maklik om te verstaan, dit is die mens met sy baie eie teorieë wat dit ingewikkeld en onverstaanbaar maak.

**Vers 14:** Hierdie deur die storm gejaagd en ongetrooste Israel (vers 11), hoef nie bang of onseker te wees nie, die geregtigheid van die Almagtige waarborg aan haar veiligheid en beskutting. Hy (haar Hemelse Man) het al haar skuld betaal soos in Jesaja 53 voorspel. Dis sonde wat verdrukking, vrees en verskrikking bring. Hierdie sonde is aan die Kruis van Gólgota weggeneem.
Die tyd van die verkondiging van hierdie Blye Boodskap aan Israel is nou amper verstreke. Die finale vervulling van al hierdie heerlike beloftes het nou aangebreek. Satan probeer al wat hy kan om Israel te vernietig en die beloftes nie te laat waar kom nie. Hy gebruik integrasie en die aftakeling van alle nasionale gevoel en vaderlandsliefde daarvoor. In geval dit nie slaag nie, stook hy ook Wêreld Oorlog nr. 3 aan, waarin al die vernietigingswapens van die moderne tegnologie ingespan sal word. Dit sal so erg wees dat ons Hemelse Vader die dae sal moet verkort, anders sal geen mens dit oorleef nie - (Matt. 24:22).

**Verse 15-17:** Hier beloof die HERE dat Satan se poging nie sal slaag nie. Geen poging van sy handlangers sal dit regkry om Israel te vernietig nie. Watter wapen daar ookal teen Israel ingespan word, al is dit ook kernwapens, dit sal niks uitrig nie. Israel is die kneg van die HERE, dit het ons baie duidelik in Skrifte soos Jes. 44:1-2, 21; Jes. 45:21 en baie ander gesien. In vers 17 sien ons dat die beskerming van God Israel se erfdeel is en dat Hy self Israel se geregtigheid is en dat Hy elke tong wat teen haar opstaan in die gereg, sal weerlê. Maar omdat ons nie ons erfenis ken nie, laat ons toe dat die heiden ons te maklik in die beskuldigde bank plaas. God self is ons geregtigheid, Hy het ons die erfgename van die wêreld gemaak en aan ons die heiden as ons besitting gegee.
Lees en bepeins die volgende Skrifte:
Núm. 23:21; Ps. 2:8; Jes. 54:3; Jer. 23:5-6; 1 Kor. 1:30; 2 Kor. 5:21; Gal. 4:4-7; (Korinthiërs en Galásiërs is aan Israeliete geskryf).

# Jesaja 55

(Jesaja 55:1-13)

## Voortsetting van Jesaja 54

**Inleiding:**
Hierdie hoofstuk is 'n voortsetting van Jesaja 54. Om die waarheid te sê, moes daar nie 'n onderbreking gewees het nie. In hierdie hoofstuk word nou vir ons nog verder gesê van hoe wonderlik toestande sal wees wanneer Israel onder Koning Jesus, die Seun van Dawid, herstel is en wanneer God se Konstitusie op hierdie aarde sal geld. Dan sal sy Goddelike Wet streng toegepas word en sal die hele aarde weer in harmonie met Homself gebring word, dan sal die aarde hieronder, soos die hemele daarbo, sy heerlikheid verkondig.
Lees: Psalm 19:2.

**Jesaja 55:1-13.**
**Vers 1:** Wyn en melk is altyd 'n simbool van oorvloed. Kanaän was 'n land van melk en heuning. Amos praat in Amos 9:13 hoedat die berge in daardie dag van mos (of druiwesap) sal drup. Dit sal 'n tyd van heerlike oorvloed wees. Geld sal nie meer ter sprake wees nie. Daar sal nie meer armoede wees nie. Onder die Koninkryk Konstitusie sal die motief nie meer profyt wees nie, maar diens.

**Vers 2:** Hier word die heerlike tema voortgesit. In hierdie huidige Babiloniese Stelsel is dit dikwels juis die landbouer wat nie brood het om te eet nie en die arbeider wat geen huis het om in te bly nie.
Lees hiermee verseker saam: Jes. 65:21-23.
Die Profeet Haggai beskryf ons tyd van inflasie waarin ons arbeid gesteel word en ons, ons sweet vir niks uitstort, soos 'n man wat sy geld in 'n beursie met gate insit, - lees dit in Hag. 1:6. Vergelyk ook Miga 6:14.

**Vers 3:** Aan die einde van vers 2, en hier in vers 3 sê die Here vir Israel om baie mooi te luister na wat Hy vir hulle wil sê. Hy het met Dawid 'n ewige verbond gemaak.
Lees dit in: 2 Sam. 7:8-29; Ps. 89:4-5, 28, 30, 34-38; Luk. 1:31-33; Hand. 13:34.

In daardie verbond is alles vervat wat hier in Jesaja 55 van gepraat word. Dit is alles moontlik gemaak deur wat in Jesaja 53 voorspel is en wat in Jesaja 54 gaan gebeur. Hier in Jesaja 55 het dit plaasgevind en word Israel uitgenooi om te kom geniet wat daar beloof is.

**Vers 4:** In die Koninkryk wat aan Dawid beloof is waarin sy Seun, die Here Jesus vir ewig op sy (Dawid s'n) troon sal sit en oor die Huis van Jakob sal regeer, sal die lewende God voor die oë van baie nasies verheerlik word. Hy sal die nasies met 'n ysterroede regeer.
Lees: Psalm 2 en Open. 2:26-27; Open. 19:11-21.

**Vers 5:** Nasies sal na Israel in haar verheerlikte toestand kom. Dit was altyd God se bedoeling met Israel, naamlik dat sy vir God op hierdie aarde voor die nasies moes demonstreer, lees bv. Deut. 4:5-8.
Lees ook: Jes. 60:1-3; Open. 21:24; Jes. 2:25.

**Vers 6:** Maar diegene onder Israel wat hulle nie tot die HERE wil bekeer nie, kan hierdie heerlike seëninge verbeur. Daarom word daar 'n beroep op elkeen in Israel gedoen om die HERE te soek terwyl Hy nog te vinde is en Hom aan te roep terwyl Hy naby is.

**Vers 7:** Hier word aan die sondaar in Israel gesê wat hy moet doen. Bekering bestaan nie net daarin om te sê jy is jammer, of om selfs berou te hê en niks daaromtrent te doen nie. Nee, jy moet jou lewe verander. Die goddelose en die kwaaddoener moet verander van weg en van gedagtes. Hy moet soos die verlore seun tot inkeer kom, opstaan en terug na sy vader gaan en vir die vader om vergifnis gaan vra, en hom aan die vader onderwerp.
Lees: Jes. 53:6; Eség. 33:11, 14-16.
Lees ook: Jes. 44:22; Ps. 103:3, 12; Ps. 130:3-4.

**Verse 8-9:** Die mens is wraakgierig en behou die kwaad. God skep nie behae in ons straf of vernietiging nie. Hy soek ons lewe en nie ons dood nie.
Lees: Eség. 18:23, 32; 2 Pet. 3:9; Ps. 130:3-4.

**Verse 10-11:** God se woord is seker, en Israel moet nooit daaraan twyfel nie. Dit wat Hy beloof het, dit sal Hy ook volbring. Daar is nie een woord wat God gesê het, wat nie net so letterlik vervul sal word nie. Net soos die reën die werk doen waarvoor dit gestuur is en die saad voortbring dit waarvoor dit bedoel is, so is God se woord ook, daarop kan ons reken.
Lees: Jes. 40:8; Jes. 43:6-8.
Laat ons die beloftes van God vir ons volk vir hierdie tyd diep in ons harte bêre, ons gaan dit nodig kry.

**Verse 12-13:** Israel se herstel sal 'n vreugdevolle gebeurtenis wees, nie net vir haarself nie, maar vir die ganse natuur. Dit gaan nie 'n klein gebeurtenis wees nie, maar 'n groot een. Die hele skepping wag daarvoor.

Alles gaan vernuwe word.  Die vloek sal verwyder word.  Christus het reeds vir ons die vloek gedra deur self ‘n vloek te word.  Hy kom self om vir Israel te herstel; saam met Hom sal Hy ook alles bring wat Hy vir ons bewerk het.
Lees: Jes. 40:11; Jes. 43:19-21; Jes. 44:21-23; Jes. 49:8-13; Jes. 35:1-2; Jes. 65:17-25; Rom. 8:18-22.

Hierdie heerlike tema sal nog telkens in die orige hoofstukke van Jesaja herhaal word.  Dit is asof die Profeet Jesaja homself nie kan inhou van vreugde om aan te kondig wat in sy hart is nie.  Hy is so bly oor die verlossing en verheerliking van sy volk.  Hy is ook bly en juigend dat hy die hart van sy God kan blootlê soos hy Hom ken en in die gees ervaar.  Hy is die Skepper, die Verlosser, die Weldoener, die Oorwinnaar.  God het nooit behae daarin geskep om te straf en te vernietig nie, maar daarin om te vergewe en te herstel.

# Jesaja 56

(Jesaja 56:1-12)

## Bewaar die reg en doen geregtigheid.

In Jesaja 56 tot 59 lyk dit of daar afgewyk word van die algemene tema van Jesaja 40 tot 66 wat handel oor die heerlike toekoms van Israel. Maar dit is nie so nie. In Jesaja 53 tot 55 wat ons nou so pas behandel het, het ons gesien hoedat ons Hemelse Vader onvoorwaardelik voorsiening gemaak het vir die verlossing en regverdigverklaring van Israel sodat sy weer met Hom in die huwelik kan tree, die “bestendige gunsbewyse wat aan Dawid beloof is” - (Jes. 55:3) kan ontvang, en dat God weer die God van die hele aarde genoem word - (Jes. 54:5).

In Jesaja 56 tot 58 word daar net aan ons getoon dat alhoewel God se beloftes aan sy volk onvoorwaardelik is, daar nogtans van ons verwag word om Hom te gehoorsaam en sy gebooie te bewaar: nie om daardeur salig te word nie, maar juis omdat ons salig gemaak is.
Wanneer die Wet van God in Israel se hart geskryf is, sal Israel sy gebooie bewaar. Dit sal dan nie nodig wees vir die een om vir die ander te sê, “ken die Here nie”, want die hele Israel sal die Here ken, van die kleinste tot die grootste - (Jer. 31:31-34).

**Jesaja 56:1-12.**
**Vers 1:** Ons moet dan hierdie vers en die volgende teen bogenoemde agtergrond beskou. Die grondslag van die hele Godsregering is geregtigheid. Dit is so belangrik dat die Vader sy eie Seun gegee het om die kruisdood te sterf sodat Hy Israel kon vryspreek en tog regverdig wees. Sal die ware Israeliet wat so ‘n geregtigheid deur so ‘n groot genade ontvang het, dan nie van harte die reg bewaar en geregtigheid doen nie? Die heil van Israel se God is waarlik naby om te kom en sy geregtigheid om voor die ganse mensdom geopenbaar te word. Dit is die strekking van Jesaja 40 tot 66. Dit is die boodskap van die hele Bybel.

**Vers 2:** Wat hier gesê word geld vir ons hele lewe en ons hele pad deur hierdie goddelose wêreld. Al is die stryd swaar omdat Satan nog die god van hierdie wêreld is, is die beloning groot. Hy word welgeluksalig verklaar.

Die sabbat word hier en in verse 4 en 6 en Jes. 58:13, prominent genoem. Sabbat beteken rus. God het ‘n siklus, van ses dae arbeid gevolg deur een dag van rus, bepaal. Dan moet mens en dier rus en die mens ‘n

geleentheid kry om met sy Hemelse Vader die gemeenskap te beoefen waarvoor hy nie gedurende die ses dae waarin by sy brood in die sweet van sy aanskyn verdien het, tyd gehad het nie.
Elke ware wedergebore kind van die Here sal daarvan kan getuig hoedat hy gedurende die ses dae van swoeg en stry na die sewende dag uitgesien het om sy Bybel intensief te kan lees, te kan bid en in die gemeenskap van sy mede broers en susters die Here te kan aanbid. Wanneer ‘n mens waarlik gered is besef jy dat jy nie daarsonder kan klaarkom nie. Dit moet natuurlik ook nie ‘n dag van ydele niksdoen, ydele geselskap en die lees van ydele boeke wees nie. Ons siele moet verkwik word deur gemeenskap met ons God.
**Vers 3:** In hierdie vers moet ons veral die twee woorde ‘uitlander’ en ‘volk’ noukeurig ondersoek. Die Hebreeuse taal is baie ryker as ons tale. Dit is verkeerd en misleidend om dit te neem net soos dit daar in die Ou Vertaling staan, of soos dit in die Nuwe Afrikaanse Vertaling met die woord nie-Israeliet te vertaal.
Dit is dan juis verse soos hierdie wat deur mense gebruik word om te verklaar dat God nou afgesien het van sy roeping van een spesifieke volk, naamlik Israel. Die hele Jesaja, soos ook die ander boeke van die Bybel, handel oor net een volk, en dit is die letterlike Israel volk. Jesaja 55 byvoorbeeld, het nou net so pas gepraat van die bestendige gunsbewyse wat aan Dawid beloof is. Daardie gunsbewyse spreek duidelik van net een volk, en dit is Israel. So sal ons dit in die res van hierdie boek aantref en in al die ander boeke van die Bybel.
Amos 3:2 sê duidelik:

> “Julle alleen het Ek geken uit al die geslagte van die aarde; - - - - -“

En ons Here Jesus het self gesê:

> “ - - - - - Ek is net gestuur na die verlore skape van die huis van Israel - (Matt. 15:24).

Die woord ‘uitlander’ is uit die Hebreeuse woord “**nektar**” vertaal, wat weer van die woord “**nakar**” afgelei is, en dit beteken <u>‘n verwerpte, of ‘n vreemde</u>. ‘n Ander woord wat hieraan verwant is, is “**nokri**”. Die “Theological Word Book Of The Old Testament” (TWOT) sd. “Sometimes “nokri” carries the idea of “unknown” “unfamiliar” - (Job 19:15; Ps. 69:8) or even “odd” or “surprising” - (Isa. 28:21).

Wanneer ons dit nou saam met die woord “ontmande” neem, wat ook in hierdie vers genoem word, is die vers vir ons duidelik: die Here troos hier die wat verwerp is uit die samelewing van sy volk as gevolg van ‘n liggaamsgebrek of een of ander vervreemding van watter aard ookal.

In Deut. 23:1 byvoorbeeld sien ons dat iemand wat ontman is of van wie

die geslagsorgane verbrysel is, verbied word om in die vergadering van die HERE te kom. Hy is dus in ‘n toestand van vervreemding by sy volk. Maar as gevolg van die soenverdienste van die Losser van Israel, soos so wonderlik in Jesaja 53 voorspel, kan die HERE ook vir die ontmande en die vervreemde in Israel ‘n ewige toekoms beloof. Dit word ook verder in verse 4 en 5 bevestig.

Die woord ‘volk’ (vers 3) en ‘volke’ (vers 7) moet ook van naderby bekyk word. Dit is uit die Hebreeuse woord “**am**” vertaal. Die geleerde Gesenius sê in sy “Hebrew Chaldee Lexicon To The Old Testament” die volgende:
“It is very often used of Israel, as being the people of God, - Exodus 15:13; Deut. 32:36; the holy people, - Deut. 7:6; the people peculiarly belonging to God, - Deut. 4:20, etc.” Dit is in teenstelling met die woord “Goy of Gowy” wat as nasie of heiden vertaal word.

**Verse 6-7:** Hier geld dieselfde verduideliking vir uitlanders en volke as in die vorige verse. Let veral daarop dat mense lief is om Jesus se woorde in Markus 11:17 te gebruik om gemengde aanbidding goed te praat. Wanneer ons egter na Jesaja 56:7 verwys waaruit Jesus aangehaal het, dan sien ons in watter verband Hy dit gebruik het. Dit verwys na al die Israel volke.

**Vers 8:** Hier word die hele saak nou vir ons baie duidelik opgeklaar: die HERE versamel diegene wat van Israel verdryf is. Diegene wat dan nog by Israel versamel sal word is diegene uit Israel wat verwerp en uitgeban is wat onder die Ou Verbond buite die vergadering van Israel moes bly as gevolg van sekere onbevoegdhede, maar vir wie daar ‘n deur oopgemaak is onder die Nuwe Verbond.

**Verse 9-12:** Hier word ‘n baie sterk klag teen die herders en owerstes in Israel gebring. Hulle is blind en aan die slaap en gulsig en elkeen is net uit op onregverdige wins. Hulle vergryp hulself ook aan wyn en sterk drank en is glad nie bekommerd oor die dag van môre nie, elke dag sal volgens hulle maar weer wees soos die dag vantevore. Dit weerspieël ‘n toestand onder die volk van Israel soos dit maar dikwels in die verlede was, maar veral ook sal wees net voor die terugkeer van die Koning na Sion, met ander woorde, die Wederkoms van ons Here Jesus. Dit is dus ‘n baie juiste beskrywing van toestande in kerk en volk soos dit vandag is.

# Jesaja 57

(Jesaja 57:1-20.)

## Klag teen Israel en genade

**Jesaja 57:1-13.**
Hier word die klag teen Israel en veral haar owerstes voortgesit. Dit was dikwels so in die verlede, maar veral in die tyd voor die Wederkoms van ons Here Jesus. Die hoofkenmerk is grootpratery, spot met die goeie, wellus, afgodediens, leuens.

Hoe waar en treffend is vers 11 nie: dit is omdat die HERE lank swyg dat mense onverskillig raak en nie vrees nie. Maar die HERE moet swyg om diegene wat na sy stem in hulle harte luister die geleentheid te gee om God se Koninkryk te beërwe - (vers 13).

**Jesaja 57:14-21.**
Die genade van die HERE is groot. Die woord "Vul op, vul op" en ware vrede kom dikwels in Jesaja 40 tot 66 voor. Dit is die hoofstukke wat as hooftema die herstel en verheerliking van Israel het.
Let bv. op: Jes. 40:1; Jes. 52:1; Jes. 65:1.
Al die struikelblokke moet uit die weg van die volk van God verwyder word.

**In vers 15** bring die HERE juis troos aan die nederiges en verbryseldes in Israel in kontras met die grootpraters en spotters van verse 1-13. Dit sluit ook weer by verse 3 en 4 van Jesaja 56 aan.
Lees ook: Eség. 34:16; Ps. 51:19.

**In vers 16** sê die HERE dat Hy nie vir ewig sal twis en vir altyd toornig sal wees nie want die mens (Israel) sal dit nie kan verduur nie.
Vgl.: Ps. 103:13-14.

**In verse 17-18** sê die HERE dat Hy vir Israel gestraf het, maar hulle tog genadig sal wees en weer sal vertroos. Hy sal vir hulle wat ver is (Israel) en die wat naby is (Juda) vrede gee en hulle genees, vers 19.
Lees dit saam met: Efé. 2:17.
Dit dui duidelik op die twee Huise van Israel want daar is nie ver sondaars en naby sondaars nie.
Lees: Romeine 3:23.

**Verse 20-21** is self verduidelikend, maar lees hiermee saam Jes. 17:12-13 en Open. 17:1, 15.

# Jesaja 58

(Jesaja 58:1-14).

## Valse en ware godsdiens

**Jesaja 58:1-14.**
In hierdie hoofstuk gaan die Here voort met wat Hy in Jesaja 56 en 57 vir Israel gesê het, naamlik: Alhoewel Hy onvoorwaardelik Israel se sondes uitgedelg het, Hy nogtans huigelary haat en wil hê dat Israel Hom met ‘n opregte hart moet dien.

Ons sien in die profete dat Israel ongehoorsaam sal wees tot en met die tyd van die “Benoudheid van Jakob” - (Jer. 30:7). In die eeue wat kom sal ‘n verloste en gereinigde Israel weet dat dit alleenlik die genade van God was wat haar gered het.
Lees verseker Eségiël 36:29-38.

**Vers 1:** Die profeet moes niks terughou nie, maar met ‘n luide stem (letterlik en figuurlik) aan Israel haar oortredinge en haar sondes verkondig. Israel het die wet ontvang en het dus die wil van God geken. Haar oortreding was dus moedswillige ongehoorsaamheid.
Vergelyk Miga 3:8.

**Vers 2:** Israel was ‘n volk in wie se hart die wet van God was, lees Jes. 51:7. Hulle het geweet wat reg en goed was - (Miga 6:8), en het ook begeer om dit te doen. Ongelukkig was hulle ondervinding dieselfde as die van die Apostel Paulus in Romeine 7:14-24.

Soos ons in die verse wat volg sien, hoe meer hulle toenadering tot God soek, en hoe meer hulle Hom wil dien, hoe meer sondig hulle. Dit wat hulle doen om God te behaag, word omskep in dit wat Hom mishaag. Tot net voor die Wederkoms van ons Here Jesus sal die oorblyfsel van Israel finaal besef dat dit net die genade van God is wat ons beide fisies en geestelik sal red. Die druk op ons sal al meer en meer verskerp word.

**Vers 3:** Israel kom werklik tot die Heer met vasting en vernedering van hulle siel. Maar terselfdertyd maak hulle dit ook ‘n geleentheid vir hulle besigheid en om hulle arbeiders aan te jaag sodat hulle nog meer wins kan maak. Israel is waarlik ‘n volk met ‘n dubbelslagtige hart. Dit is soos Paulus sê dat wanneer hy die goeie wil doen, dan staan die kwade hom by. Dit is omdat ons die innerlike dryfkrag tot die goeie in ons het deur die Godsaad wat daar in ons is, maar terselfdertyd ook die gevalle natuur wat ons deur die sondeval geërf het. Israel sou alleen redding en volkome oorwinning kry deur Jesus die Christus.

Lees: Romeine 7:25.

**Verse 4-5:** Die klag van God teen Israel gaan in hierdie verse voort. Dit sal ons niks help om Israel hier te veroordeel nie. Ons is vandag nog meer skuldig as ons vadere van Jesaja se tyd. Ons het ons Here Jesus die Christus wat vir ons wysheid uit God en geregtigheid en heiligmaking en verlossing - (1 Kor. 1:30) kom word het. Ons probeer vandag nog die meeste van die tyd om God sonder die toeëiening van hierdie krag te dien, en openbaar dieselfde tekortkominge as wat in hierdie verse beskryf word. In ons eie krag is ons net so feilbaar vandag as wat hulle destyds was.

**Verse 6-7:** Die ware vas bestaan in die beoefening van geregtigheid en barmhartigheid. Daar is talle Skrifte hiervoor. God wat vir ons baie barmhartig was, vereis van ons dat ons ook aan ons mede-Israeliete barmhartigheid sal bewys. Ons moet dit doen met woord en daad.

**Verse 8-11:** Hierdie gedeelte is selfverduidelikend. God is ‘n waarmaker van sy woord. Kom laat ons dit toepas in die krag wat ons deur die soenverdienste van ons Here Jesus ontvang, en ons sal sien dat dit so uitwerk. Iemand het eenkeer gesê: “Die Christelike geloof is nie ‘n mislukking nie, dit word net nie altyd werklik probeer nie”.

**Vers 12:** Hier word daar belowe dat as Israel werklik sal luister en God in opregtheid en waarheid sal dien, dan sal hulle deel hê in die wederoprigting van alle dinge waarvan daar in die profete gespreek word.
Lees: Jes. 61:4; Amos 9:11-15; Matt. 19:27-30.
Daar wag vir die ware Israel ‘n heerlike dag van herstel en almal van hulle wat God in opregtheid dien, sal daaraan deel hê.

**Vers 13-14:** Die Sabbat is bedoel om ‘n dag van rus vir liggaam en gees te wees. Dit is ‘n dag waarop die ware kind van God homself in sy Vader kan verlustig. Daar moet op daardie dag geen ander belange wees nie, veral nie besigheid of ydele taal nie. Albei laasgenoemde is aards en maak inbreuk op die geestelike. Daar is verkwikking vir liggaam en gees in gemeenskap met God. Daar is baie Skrif verwysings hierna, soos bv. Deut. 5:13-15; Neh. 13:15-22; Jer. 17:22-24.

Die belofte is groot, naamlik die hoogste eer op aarde en die erfdeel van ons voorvader Jakob, wat niks minder is as die heerskappy oor hierdie aarde onder die koningskap van Jesus, die Christus, op die troon van sy vader Dawid nie - (Lukas 1:31-33).

# Jesaja 59

(Jesaja 59:1-21).

## Geen verlossing sonder bekering

**Jesaja 59:1-18**.
**Verse 1-15:** Beskryf die toestand van Israel soos dit vandag is, tot op 'n haar, en veral ons toestand hier in Suid-Afrika. Niks wat ons doen wil regkom nie. Ons soek reg, maar dit word nie aan ons gegee nie.
Wat kan dan verkeerd wees? Dit is omdat ons self nie doen wat reg is nie. Ons maak ons eie planne instede van om werklik die wil van God te soek. Die toestand sal erg wees, en die Volk van God in so 'n benarde toestand net voor die herstel van Sion (Israel), dat God self sal moet ingryp, sien verse 15-17.

**Verse 1-2:** God is nie onmagtig om te help nie, maar die ongeregtigheid van die volk het 'n skeidsmuur tussen Hom en hulle gemaak. Hy is magtig en gewillig om te help, lees bv. Jes. 50:1-2; Núm. 11:23.
**Verse 3-4:** Solank dit die toestand onder God se volk is, kan God nie help nie. Daar sal 'n drastiese verandering moet kom. Die volk sal gesuiwer moet word. Dit sal 'n pynlike proses wees.
Lees: Jer. 30:5-7; Dan. 12:1-3; Matt. 24:21-22.

**Verse 5-8:** Hier word 'n verskriklike toestand van bedrog en alles wat verkeerd is, beskryf. Die hele sosiale en administrasie opset is so gevaarlik soos slangeiers wat uitbroei en so nutteloos soos wat 'n mens sou probeer om vir jou klere van spinnerakke te maak. Almal bedink om kwaad te doen, niks is veilig en seker nie, daar is geen reg en vrede nie.

**Verse 9-11:** Al hierdie dinge is die rede waarom God ons nie verlos nie. Ons is net soos 'n klomp blindes wat gedurig loop en rondtas. Daar is geen oplossing nie. Dit is soos Eségiël sê, ons sal nog die Here moet vra om dit vir ons te kom doen, lees Eség. 36:37. Ons wag en bid en soebat, maar daar gebeur niks, in plaas daarvan dat die lig vir ons deurbreek, oorval die duisternis ons liewer.

**Verse 12-15:** Die rede vir hierdie toestand is ons oortredinge en ons sondes. Hierdie verse is net so 'n raak beskrywing van ons toestand in hierdie tyd as die vorige verse. Ons het ver van God en sy woord weggedwaal. Daar sal vir ons ook geen herstel wees nie voordat ons nie weer teruggekeer het na die Goddelike Konstitusie nie. Onder die huidige stelsel is dit onmoontlik en die magte van die bose sal ons dit ook nie

toelaat nie. Hierdie hele orde sal eers verpletter moet word voordat die HERE sy orde hier op aarde kan begin. Dit is waarvoor ons Here Jesus ons in die “Onse Vader” leer bid het, veral in hierdie woorde, “laat u koninkryk kom, laat u wil geskied, soos in die hemel net so ook op die aarde”.

Dit sal met die wederkoms van die Christus, die gesalfde Koning van Israel, geskied. Die toestand hier in hierdie gedeeltes beskryf, is ‘n aanduiding dat daardie groot oomblik baie naby is, want die huidige toestand kan nie veel langer meer so voortduur nie.

**Verse 16-18:** Die HERE gaan toetree tot die stryd en optree om geregtigheid op die aarde te vestig. Hy sal wraak uitoefen op hierdie hele wêreldstelsel wat onder sataniese beheer is. Dit word in die Bybel as “Die Dag van Die Here” beskryf. Die “klere van wraak” en “die mantel van ywer” is ‘n baie raak beskrywing.
Hier volg maar net ‘n paar van die baie plekke in die Bybel waar hierdie dag beskryf word:
Jes. 2:10-22; Jes. 63:1-6; Jer. 25:31-33; Jer. 30:4-9; Eség. 38:18-23; Dan. 2:35; Joël 1:15; Joël 2:1, 11, 31; Joël 3:1-2, 12-16; Amos 5:17-20; Sef. 1:13-18; Sag. 12:1-4; Sag. 14:1-15; Mal. 3:1-3; Mal. 4:1; Matt. 24:21-22; Luk. 21:25-28; 2 Thess. 1:7-10; Heb. 12:25-29; 2 Pet. 3:9-13; Open. 19:11-21.

**Jesaja 59: 19-21.**
**In vers 19:** sien ons hoedat die nasies die Naam van die HERE sal vrees wanneer Hy klaar met hulle afgereken het. Ons het geen beskrywing daarvoor nie want so iets soos wat in die dag van die Wraak van die HERE gaan gebeur was nog nooit gesien nie. Almal wat oorgebly het na daardie dag, gelowige en ongelowige, sal weet dat Hy die Allerhoogste, die HERE is.
Lees: Eségiël 39:7-8.

**Verse 20-21:** Spreek van die terugkeer van die Verlosser na Sion. Dit sal ‘n onbeskryflike, heerlike dag wees.
Lees hiermee saam: Romeine 11:25-29.
Dit is baie belangrik om daarop te let dat dit alles gesê word omdat God ‘n ewige, onherroeplike, onveranderlike en ‘n onvoorwaardelike verbond met Abraham, Isak en Jakob gemaak het. Dit is omdat ons vandag nie eers meer weet van hierdie verbond nie dat dit so sleg met ons gaan. Daar is geen anker om ons vas te hou nie. God se Woord is vir ons sommer net los, daar is geen betekenis in nie. Daarom vrees ons Hom ook nie meer nie en het die Bybel vir ons maar net ‘n teoretiese Boek geword. Ons het

geen belofte vir ons as nasie om aan vas te hou nie want ons weet nie eers meer dat ons die volk van God is nie, en ons weet ook nie dat daardie verbond 'n EWIGE VERBOND is nie.
Lees: Jer. 31:31-34; Rom. 11:25-29; Open. 21.

# Jesaja 60

(Jesaja 60:1-22).

## Herstel en verheerliking van Israel

In Jesaja 60 tot 66 word die herstel en verheerliking van Israel baie duidelik vir ons uitgespel. Die name Jerusalem en Sion word dikwels simbolies vir Israel gebruik. Hierdie heerlike klimaks was altyd in die hart van die patriot en profeet Jesaja. Wanneer u die woorde van majesteit, lig, rykdom en grootheid waarmee die toekoms van Israel hier beskryf word in ag neem, sal u weereens kan besef hoe swaar dit vir die profeet moes gewees het om ook Israel se straf wat haar verheerliking moes voorafgaan, aan te kondig. Vandaar die idee van die “twee Jesajas.”

**Jesaja 60:1-22.**

**Verse 1-3:** Hierdie verse is in uitbundige jubeltone geskryf. Jerusalem (Israel) moet uit haar ellende opstaan want haar lig het aangebreek en die heerlikheid van die HERE gaan oor haar opgaan. Die aarde sal in duisternis gehul wees en donkerheid sal die volke oordek, maar die heerlikheid van die HERE sal oor Israel skyn. Dit sal wees soos met Israel se deurtog deur die Rooi See toe Farao en sy magte vir Israel agternagesit het. Die wolkkolom wat voor Israel uitgetrek het, het tussen haar en die Egiptenare kom staan en lig aan Israel se kant gegee en duisternis aan die Egiptenare se kant.

Lees: Exodus 14:18-20.

Dit gaan binnekort weer so wees. Al die tekens dui daarop dat Israel, en miskien in die besonder ons hier in Suid-Afrika, binnekort voor ons “Rooi See” te staan gaan kom, met die heiden warm en woedend op ons hakke. Ek glo dat in hierdie uur van ons benoudheid daar vir Israel ‘n heerlike verheldering van denke en gees gaan kom, terwyl die duisternis van vreemde en sataniese geïnspireerde denke al meer en meer van die heiden gaan besit neem.

Die lig in Israel sal so helder en duidelik wees dat nasies daarheen sal saamstroom soos die spreekwoordelike mot na die kers. Dit was altyd Israel se roeping reg van die begin af.

Lees: Deut. 4:5-8.

Maar toe Israel ongehoorsaam aan haar heilige roeping geraak en agter die heiden en sy gewoontes aangeloop het, het die lig in haar duister geraak. As dit nie was dat God met haar ‘n ewige verbond gehad het nie, sou dit so gebly het en sou Israel nooit weer tot ontwaking gekom het nie. Sy sou dan die pad van al die ander nasies gegaan het, naamlik om vasgevang te wees in ewige kettings van duisternis. Maar dank God, Hy is

getrou, en Hy bring Israel weer terug na die lig want dit is sy verbond met haar.
Lees: Romeine 11:26-27.
Lees ook: Jes. 2:2-5; Jer. 3:17; Mal. 4:1-6; Openbaring 21.
Ook: Jes. 49:14-18; Jes. 50:1-3; Jes. 51:3, 11; Jes. 52:1; Jes. 59:20; 1 Pet. 2:9-10 - (aan Israeliete geskryf).

**Vers 4:** Sion se kinders (Israel s'n) wat van haar vervreemd geraak het deur haar ongehoorsaamheid, in die ballingskappe en vervreemding van God, kom na haar terug. Dit beteken nie net fisies nie, maar veral ook geestelik. Daardie adel en Godheid wat daar in Israel ingebore is - (vgl o.a. Deut. 14:1-2) sal weer tot ontwaking kom wanneer sy as 'n nasie wedergebore word.
Lees: Jesaja 66:8; Psalm 102:19 met verse 14, 17, 22, 23.
Wanneer haar gees weer met die Gees van God verenig is, sal sy ook tot haar bestemde hoogtes van intellek uitstyg om hierdie aarde onder God te administreer.
Lees: Romeine 4:13.
Die sinsnede in Hoséa 1:11 "en uit die land optrek" (Ou Vertaling), word in die "New English Bible" vertaal as "And they shall become masters of the earth" en in die NAV as "En beheer van die land oorneem".
Lees ook: Jes. 49:22; Jes. 66:12-13.

**Vers 5:** Hier is woorde van groot betekenis, baie groter nog as wat die profeet kon besef het. Die lewende God wat hierdie woorde geïnspireer het, het geweet wat dit werklik beteken. Die dag wanneer dit gebeur sal Israel straal van vreugde en haar hart sal so vol wees dat dit haar sal laat sidder.
Daar word bereken dat die Dooie See alleen so ryk aan chemikalieë is dat die waarde daarvan die rykdom van die Verenigde State van Amerika meer as vier keer oortref. Dan is daar nog die groot oseane van die wêreld self.
Lees weer my boekie "Die Nuwe Hemele en Die Nuwe Aarde". Daarin skryf ek dat dit bereken word dat met die sondvloed die watervlak van die aarde met bykans 5 kilometer gestyg het. Dit beteken dat meer as 70% van die aarde onder water gekom het. Wanneer daardie water weer die lug in opgeneem word met "Die Dag van Die Here", sal 70% van die aarde wat nog nooit deur die mens bewoon is nie, weer blootgelê word. Dink net aan die vrugbaarheid van al die reste van seelewe wat daarin afgesak het. Die vrugbaarheid sal onuitputlik wees. Dit wag vir die kinders van God (Israel) wat hierdie aarde gaan besit. Geen wonder Amos skryf dat die oeste so volop sal wees dat terwyl hulle nog besig is om te maai, dan is dit al weer tyd om te ploeg.
Lees: Amos 9:9-15; Eség. 34:27; Jes. 55:13; Open. 21:24-27.

Ons het waarlik geen denkbeeld sonder die Skrif van die grootsheid en heerlikheid wat daar vir ons net hier op die drumpel wag nie. Laat ons tog nie onvoorbereid oorval word nie.

**Vers 6:** Hier word in beeldspraak die heerlikheid van Jerusalem uitgebeeld. Die skatte sal met die beste vervoermiddele van die tyd van Israel se verheerliking aangebring word. Dit sal uit verskillende oorde kom. Hulle sal hulle skatte bring om daarmee die HERE te verheerlik, net soos in die tyd van Salomo en in die tyd van die geboorte van ons Here Jesus.
Lees: 1 Kon. 10:1-13; Ps. 72:8-11; Matt. 2:11.

**Vers 7:** Hier beskryf dit in beeldspraak die verdere verheerliking van Israel. Hulle sal almal hulle geskenke bring om die HERE te verheerlik. In daardie dag sal dit nie meer Israel wees wat die guns van die heiden soek nie, maar die heiden wat die guns van Israel soek.

**Vers 8:** Ek is nie seker van hierdie vers nie. Maar ons moet onthou dat dit 'n voorspelling is van die dag van Israel se verheerliking. Ons is nou naby daardie dag, al die tekens dui daarop. Dit kan dus wees dat hierdie woorde amper 'n soort van tussenwerpsel is waarin die profeet vir ons die vliegtuig beskryf. Kan dit wees dat in die dag van Israel se verheerliking daar sulke groot ontwikkeling sal wees dat netsoos ons vandag ons motorkarre het en daarmee in ons motorhuise inry by ons tuiskoms, ons in daardie dag met ons vliegtuie in ons vliegtuighuise bo-op ons dak sal invlieg? Ons het in elk geval nie die vaagste benul van die tegnologiese ontwikkeling wat daar vir ons in die dag van Israel se verheerliking wag nie. Nou word ons gees, siel en verstand en al ons kragte uitgegiet in 'n stryd van oorlewing, in daardie dag wanneer niemand ons meer sal skrikmaak nie (Eség. 24:28) sal ons, ons kragte kan aanwend om God se gawes te geniet.

**Vers 9:** Waar die skatte van die aarde nou gebruik word om mekaar mee te vernietig (feitlik al die oorloë was daaroor gevoer), word dit nou aangebring om die HERE mee te verheerlik en sy koninkryk mee te verfraai.

In Openbaring 21:18 sê dit dat die boustof van die muur van die stad die Nuwe Jerusalem jaspis is, en die stad pure goud soos suiwer glas. Nou dat ons weet hierdie woorde in die eerste instansie 'n simboliese beskrywing is van die kosbaarheid en suiwerheid van die nuwe Israel, sal dit tog ook wees dat Israel in haar verheerlikte toestand al die heerlikheid van God se natuur ook sal besit en dit vir almal siende sal wees. Israel en haar materiële besittings en bedrywighede sal alles glinster en skitter tot

eer van God.  Dit sal alles wat Satan en sy wêreld die mens nou bied, by verre oortref.  Geen wonder nie dat ons Here Jesus sy aanbod van al die koninkryke van die wêreld en hulle heerlikheid - (Matt. 4:8) van die hand gewys het.  Die vreugde wat Hom voorgehou is, was veel heerliker - (Heb. 12:2).

**Vers 10:** Hier kan ons duidelik sien dat daar in die tyd van Israel se verheerliking ook nog ‘n aardse toneel vir ons geskilder word.  Dit is omdat na die wederkoms van ons Here Jesus, die Koning van Israel, om haar uit die hand van die heiden te kom red wat gedreig het om haar te vernietig – (lees Ps. 83 en 2); daar ‘n periode van 1,000 jaar sal wees - (Open. 20:1-3) waarin hierdie ou aarde uit sy puin (veroorsaak deur “Die Dag van die Here”) heropgebou gaan word.

Hier op aarde sal daar die oorblyfsel van Israel wees wat nie verheerlikte liggame in daardie tyd sal hê nie, want hulle het nie die oorwinningslewe gelei nie.  Hulle is soos brandhout uit die vuur gered omdat God getrou is aan sy belofte aan Abraham, Isak en Jakob.  Terselfdertyd, as gevolg van God se ingryping, terwille van Israel, anders sou almal omgekom het, - (lees Matt. 24:22), het daar ook van die heidennasies oorgebly.  Hulle is die uitlanders wat die bouwerk onder Israel se toesig sal doen en die konings wat vir Israel sal dien.
Lees ook: Jes. 61:5; Jes. 49:23.
Lees ook: Jes. 54:7-9.

**Vers 11:** Net soos in verse 3-7 staan die poorte van die stad gedurig oop sodat die nasies die rykdomme na haar toe kan bring en hulle konings hulle voor haar kan kom neerbuig.
Lees: Open. 21:25; Jes. 26:1-2; Jes. 45:14; Jes. 49:23.

**Vers 12:** Dit volg uit die vorige.
Lees ook: Sag. 14:16-19.

**Vers 13:** Ons moet onthou ons Here Jesus is die Koning.  Hy kom terug aarde toe om op die troon van sy vader Dawid te kom sit en koning oor die huis van Jakob te kom wees, - (Lukas 1:31-33).  As Salomo se troon heerlik was, hoeveel te meer nie Syne nie? Ons het alreeds sover in hierdie hoofstuk die verfraaiing van Jerusalem gesien.  Die pragtige houtsoorte van die bome van die Libanon, die Sipres en die Plataan sal sekerlik saam met die goud en silwer en edelgesteentes aangewend word om vir Koning Jesus ‘n sierlike troon te bou.  Die plek van sy voete sal sekerlik heerlik wees.  Dit sal sy setel op aarde wees. Saam met Hom sal die oorwinnaars regeer.

Lees: Matt. 19:27-30; Open. 3:21.

**Vers 14:** Jerusalem wat verdruk en vertrap was as gevolg van haar en Israel se sonde, sal weer die gesogte en vereerde stad wees. Die nakomelinge van diegene wat haar verdruk en vertrap het sal onder diegene wees wat gebukkend na Jerusalem sal gaan, dit is, in diepe eerbetoon. Hulle sal Jerusalem dan die Stad van die HERE noem, Sion van die Heilige van Israel.
Lees haar beskrywing in Openbaring 21.

**Vers 15:** Die vroeëre vernedering en vertrapping van Israel sal in heerlikheid verander word.
Lees: Jes. 49:14-16; Jes. 54:6-7, 11-12; Jes. 62:11-12.

**Vers 16:** Jerusalem (verteenwoordigend van die hele Israel) sal die beste van die nasies geniet. Dit is omdat die HERE Self haar Heiland is, dit is haar Redder, haar Losser (soos in Jes. 43:14 verduidelik), die Magtige van Jakob.

**Vers 17:** Die rykdom van die verheerlikte Sion (Israel), sal dié in die tyd van Salomo - (1 Kon. 10:21, 27) vér oortref, - (sien Open. 21:18-21), terwyl vrede, - (Jes. 9:5; Jes. 52:7) en geregtigheid in die plek van onderdrukking en goddeloosheid sal heers,
Vgl. verse 18, 21; Jes. 9:6; Jes. 32:1-2, 16.
(Sien Die Bybel met verklarende aantekeninge, Ou Uitgawe).
Lees ook: Ps. 85:10-14.

**Vers 18:** Wat ‘n heerlike belofte, wat ‘n heerlike vooruitsig! Dit sal tot in die fynste besonderheid vervul word, want die mond van die HERE het dit gespreek. Dit is ‘n uitbeelding van die karakter en aard van die Nuwe Jerusalem, dit is, die nuwe Israel.
Lees: Jes. 26:1-2; Open. 21:12, 14, 21; Jes. 54.

**Verse 19-20:** Die son, maan en sterre sal vir ewig bestaan, juis as ‘n teken van die getrouheid van God in sy verbond met Israel, - (lees Jer. 31:35-37). Maar die lig van die HERE sal so wonderlik in Jerusalem skyn dat dit die lig van die hemelliggame by verre sal oortref. Dit geld veral in ‘n figuurlike sin wat beteken dat God ‘n groter geestelike lig vir die nuwe Israel sal wees as wat die lig van die son vir die natuurlike aarde sal wees.
Lees: Matt. 24:23; Matt. 30:26; Open. 21:23; Open. 22:5.

**Vers 21:** Die volk sal almal regverdiges wees en hulle sal vir ewig die land besit. Dit is omdat hulle onder die ou verbond die rug op God gekeer het,

dat hulle in ballingskap uit hulle land weggevoer is. Maar God het self vir hulle skuld betaal en hulle geregtigheid geword deur die gawe van sy eie Seun aan die kruis van Gólgota. Met Koning Jesus self op die troon van sy vader Dawid as hulle waarborg, sal hulle ook nooit weer die Verbond van God verlaat nie. Hulle sal dan ook vir ewig die land besit.

**Israel is lote deur God geplant.**
Lees: Matt. 15:13; Deut. 14:1-2.
Hulle is God se eie saad, hulle is die werk van sy hande, hulle sal Hom verheerlik.
Lees ook: Jes. 43:21; Jer. 31:9, 20, 34; Jes. 53; Jes. 26:2; Jes. 54:13; Jes. 56:1; Jes. 61:3.

**Vers 22:** Israel, wat in die benoudheid van Jakob amper uitgesterf het, en net ‘n oorblyfsel oorgebly het, sal weer vermeerder en ‘n magtige nasie word. Die omstandighede in die duisend jaar van vrede wat op “Die Dag van Die Here” sal volg, sal volmaak gunstig wees. Satan sal gebind wees, Koning Jesus sal met ‘n ysterroede regeer, daar sal absolute vrede wees, die natuur sal herstel wees, daar sal universele vrede en rus wees. Die natuur sal volop lewer. Die mens sal dan die aarde vul met die beeld van God. Die HERE sal dit op die regte tyd gou laat kom.
Lees weer o.a. Jesaja 54.

# Jesaja 61

(Jesaja 61:1-11).

## Welbehae van die HERE

In hierdie orige hoofstukke van Jesaja laai die heerlikheid van die herstel van Israel so op, dat dit moeilik gaan om woorde te vind om dit te beskryf. Die opgewondenheid van die verwagting kan in die woorde en styl van die profeet aangevoel word. Vra die Heilige Gees om u hart saam daarin te laat deel.

**Die Twee Komste van Christus op Een Horison**
**Jesaja 61:1-2.**
Lees hiermee saam Lukas 4:14-19.
Ons Here Jesus het so pas teruggekeer na sy heerlike oorwinning oor die duiwel waar die Hom in die woestyn versoek het. Hy was vol van die Krag van die Heilge Gees en het in die sinagoges van Galiléa begin leer. Toe Hy in die sinagoge van Násaret kom, en die boek van die Profeet Jesaja aan Hom oorhandig is, het Hy die boek by Jesaja 61 oopgemaak en verse 1 en 2 begin lees, maar plotseling in die middel van vers 2 net voor "en 'n dag van die wraak van onse God" opgehou.

In Lukas 4:21 sê Hy toe vir hulle: "Vandag is hierdie Skrif in julle ore vervul". Dit was magtige woorde.

Die eerste koms het dus die "aangename jaar van die Here" - (Luk. 4:19, Ou Vertaling) aangekondig. Dit was die genadetyd. Maar die "dag van die wraak van onse God" - (Jes. 61:2) het toe nog nie begin nie. Dit was nie die tyd daarvoor nie. Dit sal geskied met die Wederkoms van die Messías (Christus), - (2 Thess. 1:7-10), nou voor die deur. Dit behoort ons te laat sidder en te ruk tot soberheid wanneer dit tot ons deurdring hoe die Skrif tot op die letter vervul word. Net soos dit tot op daardie oomblik in Násaret vervul is, so sal die res ook tot op die letter vervul word, en dit nou in hierdie tyd!
Lees: Jes. 34:8 en Jes. 35:4-10.

**Vers 8 saam met vers 4** gee aan ons die historiese verband: die wraak kom voor die versameling van Israel, en val saam met die "Dag van die HERE".
Lees: Jes. 2:10-22; Open. 19:11-21, en ook Jes. 63:1-6.

**Die Vrede van die Koninkryk en die Seëninge na die Dag van Wraak in Vooruitsig Gestel (Jes. 61:3 - 65:24)**
**Die Herstel van Israel – (Strek tot Jes. 62:12)**

**Vers 3:** Dit is 'n wonderlike vooruitsig vir die volk van God, Israel. Net so seker as wat die Skrifte aangaande die eerste koms van die Christus waar gekom het, net so seker sal hierdie beloftes ook vervul word. Dit staan nou vir ons onmiddellik voor die deur. Laat dit ons stem tot volkome toewyding, oorgawe en 'n heilige lewe! Israel was nog altyd 'n planting van die HERE, tot sy verheerliking.
Lees: Deut. 4:5-8; Jes. 43:21; Jes. 60:21; Matt. 15:13.
Vgl ook: Matt. 13:24-30, 36-43).

**Vers 4:** Ook hierdie beloftes sal letterlik waar word. Dit is naby.
Lees: Hand. 3:19-21; Hand. 15:14-17.

**Verse 5-6:** Israel was nog altyd bedoel om vir God 'n koninkryk van priesters en 'n heilige nasie te wees. Hulle moes God se administrateurs op aarde wees, hulle moes die verhewe werk doen. Daarvoor moes hulle natuurlik self die beelddraers van God wees, beide geestelik en liggaamlik.
Lees: Rom. 8:18-30, veral verse 29, 30 met Rom. 11:1-2.
Ook: Open. 1:5-6; Open. 5:9-10.

**Vers 7:** Nadat Israel klaar haar straf ontvang het, sal sy gereinig en verheerlik word. Dit sal met die volk in die benoudheid van Jakob - (Jer. 30:7) gebeur. Net soos Jakob se naam na Israel (wat 'n Prins met God, of heersende met God beteken) na sy worsteling met God by Jabbok verander is, so sal Israel in hierdie ophande synde "dag" verander en verheerlik word.

**Vers 8:** Israel sal haar van haar sondes bekeer. Sy sal haar verkeerde weë laat staan en die geregtigheid doen. Maar die God van Israel waak ook oor sy volk, en sien ook uit die hemel hoe daar gruwelike ongeregtigheid teen die volk van God gepleeg word.
Die heiden word verhef tot 'n posisie van onaantasbaarheid. Hy kan niks verkeerd doen in die oë van die maghebbers van die aarde nie. Die witman daarenteen, kan niks reg in hulle oë doen nie. Daar word gruwelik teen hom gediskrimineer. Die "kerk" en die politiek maak van die heiden die volk van God en van die volk van God die heiden. Dit kom veral baie duidelik na vore in die bevrydingsteologie.

Maar net soos God gesien het watter onreg daar teenoor Israel in Egipte gepleeg is, so sien Hy ook vandag watter onreg daar teen die ware Israel

gepleeg word.  Net soos Hy in daardie tyd neergedaal het om te kom kyk, so sal Hy in hierdie tyd ook weer neerdaal en kom kyk.  Hy wat Farao se mag totaal gebreek het, sal hierdie Babiloniese Stelsel ook kom verpletter om Israel te bevry.
Lees:  Maleági 3:6.

**Vers 9:** Israel sal tot haar bestemde plek verhef word.  Dit is waarvoor sy bedoel is.  Dit is haar sonde en haar ongehoorsaamheid wat haar verneder het.  Maar dit was nooit God se bedoeling dat dit 'n permanente toestand van sake sou wees nie.
In Hoséa 5:15 sê; die HERE dat "In hulle nood sal hulle My soek".  Dit was ook so met Israel in Egipte.
Lees: Eségiël 36:24-27.
God sal hulle reinig.  Let noukeurig daarop dat hierdie belofte vir Israel is, die ware Israel en nie die vals Israel soos hulle vandag aan die wêreld voorgestel word nie.
Lees: Hoséa 4:6.
Daar gaan 'n groot ommekeer kom, en in groot ontnugtering en 'n groot ontwaking.  Die Bewaarder van Israel sluimer nie, en Hy slaap nie!

**Verse 10-11:** Ons wat God se Woord ken en verstaan, kan saam met die profeet jubel en juig.  Woorde ontbreek ons om die blydskap uit te jubel.  Is die woorde "klere van heil, mantel van geregtigheid" nie pragtig nie! Dit is presies soos dit sal wees.  Soos die doring en die distel na die sondeval die aarde begin inneem het, so het die ongeregtigheid en boosheid die kern van die mens se gedrag geword. Maar wanneer Israel gereinig is, sal die vloek ook van die aarde verwyder word. In die plek van onkruid, sal vrugtebome en sierbome opkom.  Tesame daarmee sal geregtigheid en lof ook weer die kenmerk van die lewe op aarde word.
Lees: Psalm 85:11-14.
In Psalms 89 tot 102 is dit ook die hooftema.

# Jesaja 62

(Jesaja 62:1-12)

## Die verheerlikte Jerusalem

In hierdie hoofstuk word die tema net so voortgesit. Ons lees hier veral van ‘n verheerlikte en herstelde Jerusalem.

**Jesaja 62:1-12.**
**Vers 1:** Die profeet sê hy kan nie swyg of stil wees nie, totdat die geregtigheid van Jerusalem uitbreek soos ‘n glans en haar heil soos ‘n fakkel wat brand.

**Vers 2:** Dit was nog altyd Israel se roeping om die Naam van die HERE, die lewende God, voor die oë van die nasies (die heidene) te verheerlik.
Lees: Deut. 4:5-8; Jes. 43:21; Eség. 36:20-23; Eség. 37:27-28; Eség. 38:23; Eség. 39:27.
Die stad Jerusalem, as simbool van ‘n verheerlikte Israel, sal met ‘n nuwe naam genoem word wat ‘n voorstelling van haar heerlikheid sal wees.
Lees: verse 4, 12; Jes. 60:14; Jes. 65:15; Open. 3:12.

**Vers 3:** Hier is nog ‘n mooi beskrywing van die verheerlikte Jerusalem. Dit sal ‘n stad wees wat die heerlikheid van Koning Jesus op die troon van sy vader Dawid sal uitstraal. Die nasies sal in die lig van hierdie stad wandel, - (Open. 21:24). Dit beteken hulle sal hulle lig en wysheid en leiding vanuit hierdie stad ontvang. Hulle sal na haar toe opkom om van haar te kom leer, - (lees Jes. 2:2-5).

**Vers 4:** Hier is nog ‘n verdere uitbreiding op die heerlike belofte van die algehele herstel van Israel, en dit sal sy klimaks bereik in die pragtige hoofstad van die nuwe wêreld, naamlik die verheerlikte Nuwe Jerusalem.
Die HERE het vir Israel gewaarsku dat as sy Hom ongehoorsaam is, Hy haar sou straf en haar land ‘n wildernis en haar stede puinhope maak.
Lees: Lev. 26:33; Jes.1:7; Jes. 5:6; Jes. 51:3.

Hy het ook gesê dat Hy Israel Lo-Ammi, dit is nie-My-volk-nie en Lo-Rugáma, dit is nie-begenadigde, sou maak as gevolg van haar sonde. Hy sou haar dus verlaat. Maar dit sou net tydelik wees want Hy het met Abraham, Isak en Jakob ‘n ewige, onvoorwaardelike, onveranderlike en onherroeplike verbond gemaak. Wanneer haar straf verby is sal Hy haar weer sy eie maak en Hom vir ewig met haar verloof.
Lees dit in: Jes. 54:4-8; Hos. 1:9-12; Hos. 2:15-22; 1 Pet. 2:9-10.

Dit sal so ‘n groot dag wees dat selfs die hemel daaroor sal jubel, die dieptes van die aarde daaroor sal juig en die berge, bosse en bome in gejubel sal uitbreek, - (Jes. 44:23).
Die hele skepping wag met reikhalsende verlange daarvoor, - (Rom. 8:18-22.

**Vers 5:** Sit hierdie heerlike verwagting van Israel en die stad Jerusalem voort. Dit is die Bruilof van die Lam waaroor daar so ‘n groot gejuig in die hemel is, dat dit soos donderslae weerklink, - (Open. 19:1-10).

In Open. 21:9 sien ons dat die bruid ‘n verheerlikte en herstelde Israel is wat voorgestel word as die Nuwe Jerusalem wat uit die hemel neerdaal.
Dit word volledig in my boek “Die Boek van Openbaring” beskryf.

**Vers 6-7:** Ons word hier opgeroep om die hele dag en die hele nag nie te swyg nie, maar die HERE aan te roep totdat Hy Jerusalem bevestig en ‘n lof op aarde gemaak het.
Lees weer: Jesaja 54 en Openbaring 21.
Hoe min van ons bid daarvoor! Die probleme van die aarde, die gewoel van die nasies, die armoede en ellende sal nooit tot ‘n einde kom sonder dat die volle Israel herstel is en Jerusalem verheerlik is as die hoofstad, onder Koning Jesus, van die nuwe aarde nie.

**Vers 8-9:** Dit is God se belofte aan Israel. Kyk net hoe plegtig beloof die HERE dit: Hy sweer by sy regterhand en by sy magtige arm. Op talle plekke beloof die HERE vir Israel voorspoed wanneer haar oordele opgehef en sy herstel is.
Lees maar net die volgende paar Skrifte, en daar is talle meer:
Jes. 55:12-13; Eség. 34:27; Eség. 36:29-30; Joël 2:18-22; Amos 9:11-15.

**Vers 10:** Daar word met jubeltone uitgeroep om die weg van die volk te berei. Die pad moet skoongemaak word, die klippe moet weggegooi word. Ons moet al die struikelblokke verwyder. Die suiwer boodskap moet uitgebasuin word. Die verlossing is naby, Israel se redding en verheerliking is naby. Dit sal deur groot strafgerig en benoudheid gaan. Dit sal lyk of dit klaar is met ons, - (Eség. 37:11-14). God sal vir Jakob uit haar benoudheid uitred - (Jer. 30:7), haar sondes afwas - (Eség. 36:25), en haar ‘n sierlike kroon en ‘n koninklike tulband in sy hand maak - (Jes. 62:3-4). Die banier sal vir die Israel volke opgesteek word om hulle onder een vaandel op te roep om op te trek na Sion.
Lees Jeremia 31:21 in sy hele verband, en u sal oorstelp raak van blydskap wanneer die hele toneel voor u oë ontvou.

**Verse 11-12:** Ons moet met alle mag aan Sion, dit is God se Israel Volk, verkondig dat haar heil naby is, voor die deur. Die Koning sal sy loon met Hom saambring. Israel sal weer die heilige volk genoem word, en Jerusalem die gesoekte stad, die stad wat nie verlaat is nie. Die nasies sal na haar optrek om in die weë van die HERE geleer te word - (Jes. 2:2-5).

# Jesaja 63

(Jesaja 63:1-19)

## Die dag van wraak

**Opsomming van Jesaja 63:1-6:**
Spreek van die “Dag van Wraak” waarin die Almagtige finaal met hierdie hele Satans Sisteem gaan afreken. In hierdie stelsel het Satan natuurlik sy sleutelfigure wat hy in God se skepping geplant en onder die kinders van die koninkryk gesaai het.
Lees veral die gelykenis van die Onkruid tussen die Koring in - (Matt. 13:24-30,36-43), en my verklaring daarvan in my boek “Israel in die Nuwe Testament”.
Dit kom kortliks daarop neer dat God die mens (Adam) na sy beeld en na sy gelykenis geskape het om hierdie aarde te vul. Hulle sou God se eie kinders wees, sy familie, en Hy sou onder hulle woon en met hulle wandel. Hulle sou almal blank wees (Adam was blank, soos sy naam aandui, lees my boekie “Die Twee Sade”) en daar sou geen gemengde rasse op aarde wees nie.

Die nageslag van Kain en die nageslag van die nakomelinge uit die gemeenskap van die gevalle engele met die dogters van Adam, en die nageslag van Esau wat uit Rebekka gebore is, sou die hoof agente van Satan op aarde wees. Deur hulle sou hy die Babiloniese Stelsel wat in opstand teen God en sy koninkryk op aarde is, oprig. Hierdie hele stelsel met sy draers sal dus eers totaal en met geweld uitgedelg moet word om vir die Koninkryk van God plek te maak.

Hierdie stelsel is so met Israel verstrengel, en Israel het ongelukkig soveel daarvan aangehang, dat in hierdie oordeel ‘n groot deel van Israel self vernietig gaan word. Dit is dus ‘n verskriklike **DAG,** nie net vir die vyande van God nie, maar ook vir Israel. So verskriklik gaan dit wees dat die profete op talle plekke vir ons waarsku dat net ‘n oorblyfsel van Israel sal oorbly.

U moet u dus nie laat mislei deur die prediking van liefde wat nou so kwistig rondgestrooi word nie. Jesus het ons self baie spesiaal in Matthéüs 24 gewaarsku om op te pas dat ons nie mislei word nie.
Lees verse 4, 5, 11 en 24.

Ons staan op die drumpel van die WRAAK van GOD soos die wêreld dit nog nooit gesien het nie. Net diegene wat waaragtig in die skuilplek van die

Allerhoogste sit, sal vernag in die skaduwee van die Almagtige - (Ps. 91:1, lees die hele Psalm).
Die prediking van ‘n “Geheime Wegraping” en ‘n “Antichris” is dus een van Satan se valshede om ons op ‘n heeltemal valse spoor te bring.
Lees my boekies “Die Opraping”, “Die Groot Verdrukking”, “Daniël se 70ste Week” en “Die Wederkoms van Christus”.

God gaan met Edom, die nakomeling van Esau, en al die ander onkruid wat Satan tussen die koring gesaai het, afreken. Dit gaan ‘n baie groot slagting wees. Dit word vir ons in verse 1-6 en in Open. 19:11-21, beskryf.

**Vers 1:** Edom is die nakomeling van Esau. God sê in sy Woord dat Hy Jakob liefhet, maar Esau haat - (Mal. 1:1-3; Rom. 9:13; Ex. 17:16; Eség. 38:17).

Edom beteken rooi. Dit is nie per toeval dat ons in ons geslag met ‘n Rooi Rusland; ‘n Rooi Sjina,’n Rooi Leër en so aan te doen het nie. Hulle is almal ateïsties, anti-God. Hulle is in bondgenootskap met al die nie-Israel volkere en ook die Jood wat ‘n groot aandeel in die ontstaan van die Kommunisme gehad het. Edom kom baie prominent in die Skrifte voor wat handel met die wraak van God.
Lees: Eség. 25:12-14; Obadja; Ps. 137:7.

In my boek “Die 'Verlore' Tien Stamme van Israel” beskryf ek wat ‘n uitstaande aandeel hulle in die slagting gehad het wat daar in Jerusalem plaasgevind het toe die Romeine daardie stad in 70 n.C. verwoes het. Bosra was ‘n stad in Edom. Lees: Jes. 34:6; Jer. 49:13.
Hy wat beskryf word as die Een met bloedrooi klere aan, vol van krag, wat in geregtigheid spreek en magtig is om te verlos, is niemand anders as ons Here Jesus Self nie. Dit is ook Hy wat as die leërowerste van die HERE met uitgestrekte swaard aan Josua, net voor die verowering van Jérigo, verskyn het - (Josua 5:13-15). Hy word ook in hierdie selfde toneel van verse 1-6 in Open. 19:11-21 beskryf. Lees dit verseker met aandag en ontsag deur, want u gaan dit binnekort beleef. Ons is die geslag waarin hierdie dinge gaan gebeur.

**Vers 2:** Rooi is die kleur van bloed. Dit is regtig baie merkwaardig en hoogs betekenisvol dat rooi juis die uitstaande kleur is van al die nasies wat met die kommunisme te doen het. Dit is op hulle wat die oordele van God wat in hierdie verse beskryf word, uitgestort gaan word. Die bloed sal tot aan die tooms van die perde raak.
Lees: Open. 14:19-20; Open. 19:13.

**Vers 3:** Beskryf vir ons die geweldige intensiteit van die oordeel. Die HERE het sy woede op hulle uitgestort totdat sy hele gewaad figuurlik gesproke rooi gespat was van hulle bloed.
Dit word ook onder andere in Skrifte soos die volgende vir ons beskryf:
Jer. 25:31-33; Eség. 38:18-23; Nahum 1:3-6; Sefánja 1:14-18; Jes. 13:9-13; Jes. 24:1-13; (veral vers 6); Matt. 24:22.

**Vers 4:** Hier lees ons in kort die verklaring daarvoor. Dit sal die dag van die wraak van God oor hierdie aarde wees, gevolg deur die dag van sy verlostes. Ons het dit ook vir u in Jesaja 61 verduidelik, veral in verse 1 en 2. U kan gerus net weer teruggaan daarna en u geheue verfris. Dank God, anderkant die oordeel sien ons die verlossing en die vertroosting. Hoe bevoorreg is ons nie om nou aan hierdie grootse dinge herinner te word terwyl daar nog tyd is nie! Moet nie talm nie, die tyd is uiters min!
"Die Bybel met Verklarende Aantekeninge" (Ou Uitgawe) sê by "my verlostes" (1933 vert.), "van my verlostes, eintlik: - My optrede as bloedwreker, as regshandhawer."

**Vers 5:** Dit is aangrypend om oor hierdie woorde ernstig na te dink. Die HERE sê dat Hy rond gekyk het of daar nie iemand was om Hom te help nie, maar kon tot sy verbasing niemand vind nie. Dit laat 'n mens dink aan die woorde van ons Here Jesus in Lukas 18:8 waar Hy gesê het:

> "- - - - maar as die Seun van die mens kom, sal Hy wel die geloof op die aarde vind?

Sal hierdie woorde ons nie aanspoor om ten minste getrou te bly tot aan die end nie, al word al ons krag van ons weggeneem? Hierdie Babiloniese Stelsel slaan nou so op alles wat waarheid is toe, dat die ware Israeliet geen sê meer het nie. Net soos met ons voorouers in Egipteland, is dit alleen ons Hemelse Vader wat ons sal kan uitred. Hierdie vers sê vir ons dat dit Hom so woedend gemaak het dat Hy onder al die duiwel se trawante ingespring het en in sy wraak alleen met hulle afgereken het. Dink aan Farao en sy hele leër wat in die Rooi See omgekom het. Ons gaan nodig hê om dit in hierdie dae te onthou!

**Vers 6:** Die HERE het in sy toorn so met die volke afgereken dat hulle dronk geword het van hulle eie bloed. Dit het op die aarde gevloei soos die mos uit die druiwe wanneer hulle in die wynpers getrap word.

> Vreeslik is dit om te val in die hande van die lewende God - (Heb. 10:31).

Liewe leser, dit kom verseker, dit staan geskrywe:

> "- - - - maak jou klaar om jou God te ontmoet, o Israel! - (Amos 4:12).

**Jesaja 63:7 tot Jesaja 64:12:**
Ons kan hierdie gedeelte opsom as:
DIE VRESE EN HOOP VAN DIE OORBLYFSEL IN DIE DAG VAN WRAAK.
Laat ons wat God se Woord leer ken het, onsself deur hierdie woorde laat versterk, sodat ons nie in moedeloosheid en in wanhoop versink nie. Laat ons dink hoedat God ons vadere gedra en verdra het, en dit tenspyte van hulle ongehoorsaamheid en wederstrewigheid. Laat ons onthou dat Hy 'n ewige verbond met ons gemaak het en dat Hy dit nie sal verbreek nie. Hy het dit keer op keer in die verlede bewys toe dit dikwels gelyk het of dit klaar is met Israel.

**Vers 7:** Jesaja, profeet en patriot wat hy was, het homself daarin verheug dat die HERE 'n barmhartige, groot en goedertierende God is. Hy loof en prys Hom vir al sy roemryke dade van die verlede. Dit is vir Jesaja ook die waarborg dat die HERE weer gewillig en in staat sal wees om net sulke roemryke dade te verrig om sy hand oor die oorblyfsel van sy volk te hou in die dag wanneer Hy kom om met die nasies van die wêreld af te reken. Kom, laat ons ook bly wees in hierdie dag wanneer die tyd daarvoor aangebreek het, en nie neerslagtig wees saam met diegene wat nugter na die toestand van die wêreld kyk, of ligsinnig wees saam met die meerderheid wat maar wil eet en drink en vrolik wees, soos in die dae van Noag, nie.
Lees gerus: Matt. 24:37.

**Vers 8:** Hoe aandoenlik is hierdie woorde van die profeet tog nie! Hulle is tog God se volk, Hy sal hulle mos nooit in die steek laat nie. Dit is asof ons Hemelse Vader op vaderlike wyse sy vertroue in sy volk stel, al het hulle Hom al so dikwels bitter teleurgestel. In sy liefde en genade sien Hy Israel in die versoening sonder sonde. Daarom sê dit: "So het Hy dan vir hulle 'n Heiland geword". Daar was net een manier waarop Hy dit kon word, vir 'n sondige volk, en tog nog regverdig bly, en dit is: Hy sou sy Seun stuur om vir Israel se sonde te sterwe. Bíleam het dit alreeds in Númeri 23:21 voorspel:

> "'n Mens aanskou geen ongeregtigheid in Jakob en sien geen onheil in Israel nie - - - - - - - ".

Lees dit saam met: Jesaja 53, veral verse 6 en 8.
U sien, liewe leser, ons lees God se Woord heeltemal te oppervlakkig. Ons moet mooi kyk wat daarin staan. Hierdie woorde is deur die Heilige Gees geïnspireer - (2 Tim. 3:16-17; 2 Petrus 1:21). Ons moet God se Woord leer ken.
Die Here Jesus het vir die Fariseërs gesê:

> "- - -- - Julle dwaal, omdat julle die Skrifte nie ken nie en ook nie die krag van God nie" - (Matt. 22:29).

**Vers 9:** Die HERE het Israel so liefgehad dat Hy met Goddelike liefde benoud geraak het wanneer Israel benoud is. Net soos ons ook oor ons kinders.
Lees: Jeremia 31:20.
Hy het Israel verlos omdat Hy haar liefhet en medelyde met haar het. Die hele pad het Hy hulle gedra.
Lees: Ex. 19:4; Deut. 32:11-12; Deut. 33:27-29.

**Vers 10:** As gevolg van Israel se wederstrewigheid het Hy dikwels vir haar in 'n vyand verander, maar nie vir ewig nie. Sy verbond met haar staan vas, die Verlosser is vir haar geslag vanaf voor die grondlegging van die wêreld. So sal Israel ook nou weer in hierdie tyd die benoudheid van Jakob moet ingaan, juis sodat dit ons tot inkeer kan laat kom.

Ons is so wederstrewig, nog erger as ons vaders, dat God eers vir ons in 'n vyand moet verander en ons swaar straf om ons tot inkeer te laat kom. Die heiden wat so teen ons opstaan en dreig om sy voet op ons nek te sit - (sien Joël 2:17) is juis die roede in God se hand waarmee Hy ons tugtig.
Lees: Joël 2:25.

**Vers 11:** Dank die HERE, wanneer ons in ons benoudheid is, sal ons terugdink aan ons geskiedenis. Ons sal sommer ver terugdink, tot by die wonderwerk van die klowing van die see, en nog baie meer, ja ook tot by ons eie geskiedenis soos byvoorbeeld Bloedrivier en hoe ons as 'n volk opgestaan het uit die stof na die Anglo-Boereoorlog.

Hulle sal weer begin vra na die Heilige Gees. Die materiële krukke waarop ons geleun het sal onder ons uitgeskop word en ons sal besef dat die sigbare dinge tydelik is, maar die onsigbare ewig.

**Verse 12-14:** Gee 'n terugblik op die wonder van die leiding van die magtige arm van God. Terwyl Israel so deur die magtige hand van God gelei was, die wolkkolom by dag en die vuurkolom by nag, die manna uit die hemel, die water uit die rots, die pad deur die see en die vernietiging van Farao en sy hele leer, het die volke rondom Israel dit alles te hore gekom en die God van Israel erken, eerbiedig en gevrees:

> " - - - - - Só het U u volk gelei, om vir U 'n heerlike Naam te maak" - (Jes 63:14).

Dis daardie grote Naam wat Israel voor die heiden gaan weggooi het, wat in hierdie DAG VAN WRAAK voor die nasies in ere herstel gaan word.
Lees byvoorbeeld: Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-22.

**Vers 15:** Hier verwoord die profeet profeties die roepstem in Israel se hart

wat in die DAG VAN WRAAK reg uit haar binneste sal opklink. Israel sal sê, waar is tog U ywer en U magtige dade, o God? Waar is die dae toe Israel geroep en U geantwoord het? Nou lyk dit asof daar geen antwoord uit die hemel kom nie. Dit lyk asof die heiden ons gaan oorweldig en asof daar vir ons nooit weer enige geregtigheid gaan wees nie.

**Vers 16:** Maar Israel sal in daardie tyd ontdek dat God werklik ons Vader is. Het baie van ons volk dit nie alreeds deur hierdie boodskap leer ken nie? Dat ons werklik God se letterlike kinders is, sy geslag?
Lees: Jer. 31:9, 20; Ex. 4:22-23; Deut. 14:1-2.

Abraham en Isak was mense en dus sterflik, hulle kan ons nie nou onthou nie. Maar God is Ewig. Hy weet alles van ons, ook nou in ons benoudheid, en Hy is ons Vader. Hy is ons Verlosser (letterlik ons naaste bloedverwant) van ouds af, Hy sal ons uitred, maar ons moet waarlik na Hom terugkeer.

**Vers 17:** Wanneer 'n mens onder kastyding is, ondersoek jy jouself baie diep. Die HERE keer jou hart as het ware van binne na buite om. Dan sien jy al die ou donker kolle waarvan jy nooit vantevore eers van bewus was nie.
Die Psalmis sê:

> "Voordat ek verdruk was, het ek gedwaal; maar nou onderhou ek u woord" - (Psalm 119:67).

In hierdie verskriklike ophande synde DAG VAN WRAAK waarin die HERE met die nasies gaan afreken en terselfdertyd vir Israel gaan hard straf, sal Israel tot 'n diepe self ondersoek gedwing word. Waar sy vantevore nie omgegee het of sy in die weë van die HERE wandel of nie, daar vra sy nou vir Hom hoekom Hy ooit toegelaat het dat sy wegdwaal. Nou is Israel bekommerd oor haar harde hart en dat sy Hom nie vrees nie. Vantevore het dit haar nie in die minste gepla nie, net soos met die meeste van ons vandag. Nou in haar benoudheid roep sy na die HERE om na haar terug te keer.
Hoséa sê:

> " - - - - - - In hulle nood sal hulle My soek" - (Hos. 5:15).

Nou beroep Israel haar daarop dat sy God se erfdeel is - (Joël 3:2).

**Vers 18:** Israel is God se heiligdom. Dit is in hulle wat Hy sy woning wil maak. Vir 'n klein tydjie was hulle dit, maar as gevolg van hulle ongehoorsaamheid het hulle in ballingskap gegaan en is die tempel vernietig. Toe God sy Seun na die aarde gestuur het, het hulle Hom nie

erken nie, maar aan die kruis genael.  Maar Hy sal weer terugkom nadat God met die nasies in DIE DAG VAN WRAAK afgereken het en Israel tot ‘n waaragtige bekering gekom het.
Dan sal die tabernakel van God oor Israel wees en sy heiligdom vir ewig onder hulle - (Eség. 37:27-28; Open. 21:3).

**Vers 19:** In daardie DAG sal Israel besef dat sy God se volk is en dat sy Naam oor haar uitgeroep is.

In Deut. 28:10 het die HERE vir Israel gesê dat as sy na sy stem sou luister en sy gebooie sou doen, dan sal die nasies sien dat sy Naam oor haar uitgeroep is.  As gevolg van haar ongehoorsaamheid het sy dit verloor. Hier in die DAG VAN BENOUDHEID besef sy dit, het sy berou daaroor en soek sy die aangesig van die HERE om dit terug te kry.  Hoe swaar die DAG dus ook gaan wees, is dit die enigste manier waarop Israel na die HERE sal terugkeer.

# Jesaja 64

(Jesaja 64:1-12)

## Deur benoudheid en strafgerig

**Jesaja 64:1-12:** gaan nog voort om vir ons die VRESE EN HOOP VAN DIE OORBLYFSEL IN DIE DAG VAN WRAAK te beskryf. Dit is ‘n bewys van hoe belangrik dit is. Israel moet deur benoudheid en strafgerig tot ware berou en bekering gebring word. Dit is absoluut noodsaaklik, anders kan God nie sy koninkryk met haar as kern, hier op aarde oprig nie.

**Vers 1-3:** Nou smeek die volk die HERE dat Hy tog magtige dinge moet doen. Hulle benoudheid is groot. Dit laat ons dink aan:
Nahum 1:5;

> Die berge bewe voor Hom, en die heuwels smelt weg; en die aarde rys op voor sy aangesig, ja die wêreld en almal wat daarin woon.

Dit is natuurlik presies wat gaan gebeur in die DAG VAN WRAAK.

Lees Jesaja 24:1 en my kommentaar daarop in hierdie boek. Dit is ook waarom die HERE die dae sal moet verkort, anders sal geen vlees gered word nie.

**Vers 4:** Hy is nog die God wat gesê het:

> “En roep My aan in die DAG VAN BENOUDHEID: Ek sal jou uithelp, en jy moet My eer” **-** (Ps. 50:15)

Hoe baie van God se kinders regdeur die eeue heen, kan hiervan getuig. Maar hierdie Psalm 50 waarin dit voorkom (vers 15) is eintlik profeties van die DAG VAN WRAAK, waaroor Jesaja 63 en 64 skryf.
Lees ook: 2 Kronieke 16:9.

**Verse 5-6:** Dit is waar dat hierdie verse op individue reg deur die eeue heen van toepassing was. Dit is algemeen waar dat ons beste werke maar nog vir God in sy heiligheid verwerplik is. Maar hier praat die profeet in die besonder van die hartsverandering wat daar nou in Israel in hierdie DAG VAN BENOUDHEID in Israel plaasvind.

Nou vind sy uit dat haar werke wat sy so op geroem het, haar kultuur, haar geleerdheid, haar “kerk”, ja selfs haar afkoms (haar Israelskap) nie genoeg is om God tevrede te stel nie. Haar bankrotskap staar haar nou duidelik in die gesig. Sy bely dat sy gesondig het. Sy is nou gereed om waarlik in opregtheid na die HERE terug te keer soos die verlore seun na sy vader.

Lees dit in Lukas 15:11-32, die verlore seun is die Tien Stamme.

**Vers 7:** Nou erken hulle dat dit hulle ongeregtigheid is wat veroorsaak het dat God sy aangesig vir hulle verberg het. Hulle bely dat hulle nie sy Naam aangeroep het, of hulle beywer het om Hom aan te kleef nie.

**Vers 8:** Israel beroep haar nou daarop dat die HERE hulle Vader is; dat sy die klei en Hy die Formeerder is, en hulle almal die werk van sy hand is.
Lees: Jes. 44:1-2; Jer. 18:1-8; Ex. 4:22-23; Jer. 31:9, 20.

**Vers 9:** Nou beroep Israel haarself daarop dat sy die volk van God is. Dink net daaraan watter strafgerigte dit gaan kos om ons ou volkie in haar huidige toestand te kry om te erken dat sy die volk van God is. Nie net is ons nog sondig en trots nie, maar ons is ook nog in die misleide toestand om te glo dat die Jood aan die eenkant die alleenreg het om die volk van God genoem te word, en aan die anderkant dat almal nou die volk van God word deur geloof in ons Here Jesus, die Christus. Dink self daaraan wat dit gaan kos om die ontwaking te bewerkstellig. Dit sal alleenlik in die middel van die "Benoudheid van Jakob" kan geskied.
Lees: Jeremia 30:5-7.

**Verse 10-12:** Alles wat vir Israel heilig en dierbaar was, lê in puin. Ek glo dit het ook sy figuurlike sy. Alles wat vir ons dierbaar en heilig was soos ons Bybel, ons geloof, ons aanbiddingsplekke, ons rassesuiwerheid, ons volkseie, ons geskiedenis, lê alles vertrap. Dit het met Israel al in die verlede gebeur toe die tempel verwoes en Israel in ballingskap weggevoer is. Nou gaan dit Satan se laaste poging wees.

In die verlede met die ballingskappe en dit waartoe dit gelei het, was daar nog die hoop op die koms van die Messías. Nou het Hy gekom, en nou lyk dit of alles wat ek hierbo genoem het, weer van ons weggeneem gaan word. Wat bly daar nou vir ons oor? Veel, dank God, vir die wat glo. Daar is al die heerlike profetiese beloftes van Goddelike ingryping en van die Wederkoms van ons Koning en Heer, Jesus, die Christus. Ons gaan dit nou in die laaste twee hoofstukke van hierdie merkwaardige Boek van Jesaja sien.

# Jesaja 65

(Jesaja 65:1-25)

## Finale waarskuwing aan Israel

**Jesaja 65:1-16.**
Hier vind ons baie duidelik dat die HERE vir Israel finaal waarsku dat Hy die opstandiges en die ongehoorsames uit haar midde gaan verwyder. Die wat oorbly sal die HERE waarlik ken en van ganser harte dien. Hulle sal dan die Nuwe Aarde waarin geregtigheid woon, beërwe.

**Vers 1:** Hier sien ons God se groot genade en sy verbondstrou. Hier aan die eindtyd vind Hy vir Israel in haar afvallige toestand. Sy het in haar hart so ver van Hom af weggedwaal dat sy as geheel in werklikheid nie eers meer na Hom gevra het nie.

In Jesaja 29:13 lees ons:

> "- - - - Omdat hierdie volk nader kom met hulle mond en My eer met hulle lippe, terwyl hulle hul hart ver van My hou, sodat hulle vrees vir My 'n aangeleerde mensegebod is.

Ons Here Jesus het dit ook in Matthéüs 15:8 aangehaal.

Dit is presies hoe die toestand vandag onder ons Israeliete is. Daar is nog in sommige plekke heelwat godsdiens, soos byvoorbeeld reg hier in Suid-Afrika. Maar ons het 'n gedaante van godsaligheid sonder die krag. Ons lees die Tien Gebooie nog elke Sondag in ons Groot Kerke, maar ons pas nie meer die Wet toe nie. Een van ons kernprobleme wat hieruit voortvloei is byvoorbeeld dat ons sommer elkeen ons naaste maak, terwyl volgens die Wet van God net my volksgenoot my naaste is (lees my boekie: "Wie Is My Naaste?"). Ons bedryf ook nie ons ekonomie en ons geldstelsel volgens die Wet van God nie. Die gevolg is dat die vreemdeling in ons midde al klaar die meeste van ons land besit en met sy geld ons politiek beheer.

Maar omdat die HERE 'n ewige liefde vir Israel het - (Jer. 31:3), gaan Hy Hom oor haar ontferm, en Homself deur haar laat vind, al het sy nie na Hom gevra of Hom gesoek nie. In haar Lo-Ammi (nie-My-volk-nie) toestand is sy selfs nie eers meer na sy Naam genoem nie.

In die "Benoudheid van Jakob" (nou voor die deur, Jer. 30:7) sal haar oë oopgaan en sal sy haar toestand besef, en haar lot bekla - (Jes. 63:19) en Hom ernstig begin aanroep. Hy sal dan sê:

> "- - - - Hier is Ek, hier is Ek!" - (Jes. 64:1).

Lees ook Romeine 9:24-26 en hou in gedagte dat die brief aan die

Romeine, juis aan “Lo-Ammi Israel” geskryf is, soos u duidelik uit Hoséa 1 sal sien.

**Vers 2:** Met groot liefde en ontferming brei die HERE die hele dag deur sy hande na sy verbondsvolk in hulle opstandige toestand uit en roep hulle om weg te draai van die pad waarop hulle is en wat nie goed is nie. Kyk maar net na ons eie volk op watter pad ons vandag op politieke, godsdienstige en ekonomiese gebied is. Ons loop agter ons eie gedagtes aan en volg nie die Raadsplan van God nie.

Lees ook: Jes. 1:23; Jes. 30:1; Rom. 9:31-33; Rom. 10:21; Spr. 1:24.

**Verse 3-5:** Hier is ‘n kort en saaklike beskrywing van die heidense gewoontes wat Israel in haar teruggevalle toestand begin navolg het. Vandag is die gewoontes natuurlik anders, maar nog steeds net so heidens. Daar word ander gode aanbid, en nie God nie. Die grondslag bly dieselfde, naamlik wellus, plesier en Godsveragting.
Lees: Jes. 1:29; Jes. 57:5; Jes. 66:17.

Kyk net hoe neem die okkultisme en spiritisme onder ons toe, saam met Satansaanbidding en allerhande duiwelse rituele. Satan wil natuurlik graag aanbid word want hy het jaloers geword op God.
Lees: Jes. 8:19; Deut. 18:10-12; Lev. 11:7; Deut. 14:8.

Dit is omdat Israel vandag glad nie op die wette, verordeninge en gebooie van God gewys word nie. Soos die ander wette, maak die voedselwette by ons ook nie meer saak nie en is daar allerhande onrein voedsel in ons skottels, soos bv. varkvleis.

Die HERE alleen kan ons uit hierdie toestand red. Maar dit sal net ‘n oorblyfsel wees. Eségiël 34:16 sê dat die HERE die “vettes” en die “sterkes” sal verdelg. Dit is die groep in Israel wat selfgenoegsaam is en op hulle rykdom, status en geleerdheid vertrou. Dit is ook hulle wat maklik diegene wat nog aan God en sy gebooie gehoorsaam wil wees, agterlik en verkramp noem. En omdat die vettes en die sterkes deur die Babiloniese sisteem die mag in die hande het, bied diegene wat in hulle hart na God smag, geen weerstand teen hulle nie.
Met die geld en die massamedia in die hand loop hierdie Godsveragters sommer net platvoet oor die skape heen. Hieraan gaan God ‘n gewelddadige einde maak deur hierdie element in Israel saam met die heiden uit te roei. Het hulle, hierdie “vettes” en “sterkes” nie dalk deur die eeue heen verkeerde genes gekry en deel van die onkruid geword wat nie met die oog van die koring onderskei kan word nie?

Lees: Matt. 13:24-30, 36-43 en my boek "Israel in die Nuwe Testament".

**Verse 6-7:** Hier word dit maar net bevestig dat daar 'n drastiese sifting gaan plaasvind. Die HERE sal self wraak neem. Hy ken die hart van die mens. Hy weet wie diep in sy hart, tenspyte van sy swakhede, tog 'n opregte verlange tot Hom het. Hy weet ook wie van die onkruid is en hom nooit tot God sal bekeer nie.
Lees ook: Ex. 20:5; Eség. 18:19-23; Matt. 23:32-35.

**Verse 8-9:** Net soos daar soms 'n paar korrels in 'n hele tros druiwe oorbly, so sal daar ook 'n oorblyfsel uit Israel en Juda oorbly. Die onkruid sal uit die koring verwyder word. Die Bewaarder van Israel sluimer nie en Hy slaap nie. Hy sê, My kom die wraak toe, Ek sal vergelde. Hoe meer wanhopig die wêreldtoestand vir ons begin lyk, hoe nader is hierdie GROOT DAG van uitsuiwering. Net soos die onkruid altyd in die meerderheid is en ook die taaiste, so sal daar na die uitsuiwering net 'n oorblyfsel wees. Hulle is die uitverkorenes in Jakob. Die ware suiwer Israel is God se kneg.
Lees: Jes. 43:10-11; Jes. 44:1-2.

'n Berg in profetiese taal is 'n koninkryk. Die nakroos, die oorblyfsel, die uitverkorenes sal onder Koning Jesus hierdie aarde regeer.
Lees: Matt. 19:27-28; Luk. 1:31-33; Rom. 4:13; Matt. 5:5; Ps. 2:8; Ps. 96:13.

**Vers 10:** 'n Heerlike belofte van seën vir diegene onder God se volk wat Hom gesoek het.
Saron was bekend vir sy pragtige weiveld en weelderige plantegroei.
Lees: Jes. 33:9; Jes. 35:2.
Agor beteken moeilikheid, dit is waar Agan so swaar vir sy sonde gestraf is.
Lees hiermee saam Hoséa 2:14 dan sal u sien wat 'n pragtige simboliese betekenis die woord Agor het.

In Hoséa 5:15 het ons gesien dat Israel in haar nood na die HERE sal soek. Dieselfde gedagte vind ons ook in Eség.36:37 en in Jeremia 30:7 en regdeur die Skrif, naamlik dat Israel in haar benoudheid (moeilikheid) die HERE sal soek. Ons het dit ook in Ps. 119:67 en Heb. 12:6-11 gesien.

Al sal dit dus baie swaar wees, laat ons die HERE dank vir die benoudheid wat kom. In ons swaarkry gaan ons die HERE soek en sal die oorblyfsel se oë waarlik oopgaan. Ons sal in die strafgerig nie ondergaan nie, want die HERE sal die dae terwille van die uitverkorenes verkort, - (Matt. 24:22).

**Opsomming - Jesaja 65:11-16:**
Hier gaan die laaste waarskuwing aan die Godsveragters en ongehoorsames uit. Vertrou die mense nie vandag op die geluksgod nie? Kyk hoe neem dobbelary toe, kyk hoe populêr is die perdewedrenne, die “Durban July” is amper ‘n nasionale dag. Miljoene rande word op daardie dag verwed. Mense sal liewer op die geluksgod vertrou en vir hulle geld gee, as om op God te vertrou en te sorg dat hulle lewens reg is met Hom. In daardie DAG sal die hulle omgeruil word: baie eerstes sal laaste wees, en baie laastes eerste. Die oorblyfsel, die gespaardes in Israel sal met ‘n nuwe naam genoem word.
Lees: Jes. 62:2; Open. 2:17; Open. 3:12.

Die vorige benoudhede sal vergeet word en nooit weer aan gedink word nie, verse 16 en 17. Ons sal onder heeltemal ander omstandighede lewe. Al die trane sal afgedroog wees, daar sal nuwe hemele en ‘n nuwe aarde wees. Die geskreeu van die heiden en sy gewoontes sal saam met hom van die aarde af weggevee wees. Koning Jesus sal op die troon van sy vader Dawid sit en oor die Huis van Jakob tot in ewigheid regeer. Alle invloede wat nie van God is nie sal nooit weer in Israel uitgeoefen word nie. Daar sal geen pornografie of enige verleidende literatuur, musiek of skilderye wees nie. Die mens se denke en insameling van kennis sal tot ongedroomde hoogtes gevoer word. Die wetenskap en die landbou sal so ontwikkeld wees dat dit waarlik die instrument in die hand van God sal wees waarvoor dit altyd bedoel was. Daar sal geen siekte of enige ellende van watter aard ook wees nie.
Lees: Jes. 33:24.
Die dood sal ook uiteindelik vernietig word. Ons sal nog verder in verse 17 tot 25 hierop uitbrei.

**Die Ewige Seën van Israel op die Nuwe Aarde - (vgl Open. 21 en 22). Jesaja 65:17-25**
**Vers 17:** Die aarde is gereinig van sy onkruid, die koring is saamgebring in die skuur en die kaf is met onuitbluslike vuur verbrand. ‘n Gereinigde en gesuiwerde aarde gaan ons verstand te bowe.
Lees self: 1 Kor. 2:9-10; Jes. 51:6, 16; Jes. 60:19; Jes. 66:22; 2 Pet. 3:13; Open. 21:1 en die res van die hoofstuk.

**Verse 18-19:** ‘n Nuwe en verheerlikte Jerusalem vorm die middepunt van die Godsregering op aarde. Daar is volkome harmonie tussen God en sy volk en verder deur hulle tussen God en sy skepping.
Lees verseker: Jes. 43:19-21; Jes. 44:21-23; Rom. 8:18-30;
En ook: Jes. 35:9-10; Jes. 61:7; Jes. 62:5; Deut. 30:3, 9; Sef. 3:17-20.
Die stem van geween en van geskreeu sal nie meer in die Nuwe

Jerusalem gehoor word nie.
Vergelyk: Jes. 25:8; Jes. 30:19; Jes. 35:9-10; Jes. 51:11; Open. 7:14-17; Open. 21:4.

**Vers 20:** Gedurende die duisend jaar van die Christus se regering op aarde vanuit die Nuwe Jerusalem, sal die aarde teruggebring word in harmonie met God. Die dood sal gedurende hierdie periode uitgefaseer word.
Lees: 1 Kor. 15:24-28.

Toestande sal onmiddellik op aarde so verander dat mense weer so oud sal begin word soos hulle voor die sondvloed was. Suigelinge sal nie meer ‘n ontydige dood sterf nie, en ‘n grysaard sal sy jare vol uitleef. Die lewensduurte sal so verleng wees dat iemand wat ‘n honderd jaar oud is, nog as ‘n seun beskou sal word, en as hy dan sterf, sal hy beskou word as iemand wat gesondig het.

**Vers 21:** Hulle sal huise bou en dit self bewoon en wingerde plant en die vrug daarvan self eet.

**Vers 22:** In hierdie huidige dispensasie bou en plant die arbeider vir iemand anders om dit te gebruik en geniet. Die wat daarvoor gewerk het sal dit self geniet. Hierdie Babiloniese bedeling waaronder ons nou lewe is op profyt gebaseer. Die Koninkryk van God is op diens gegrondves. Die Koning self het gesê toe Hy hier op aarde was: “die Seun van die mens het nie gekom om gedien te word nie, maar om te dien, en sy lewe te gee as ‘n losprys vir baie”.

Hierdie gesindheid sal die beginsel van die Nuwe Koninkryk wees. Elkeen sal ook wedergebore wees - (vgl. Joh. 3:3, 5, 7). Met sulke nuwe mense en so ‘n nuwe natuur, kan ons verstaan dat dit hemel op aarde sal wees. Waar Jesus is, is dit hemel daar.
Lees: Jes. 62:8-9; Lev. 26:3-6; Jer. 31:5; Amos 9:11-15.

**Vers 23:** Israel sal geseën wees soos die HERE dit oorspronklik bedoel het. Vir die woord “geslag” gebruik.
Die “Engelse King James Vertaling” die woord “seed” en “Gesenius” verklaar dit as: “a race of men”.
Petrus sê hulle is ‘n “uitverkore ras, ‘n koninklike priesterdom” - (1 Pet. 2:9). Lees “Amplified New Testament”.
“Young's Analytical Concordance” sê die Griekse woord “genos” wat Petrus daar gebruik is “race, kind”.
Lees ook: Jes. 44:3; Jes. 61:8-9.

**Vers 24:** Die HERE sal nie meer ver wees nie, maar in hulle midde.
Lees: Eség. 37:27-28; Open. 21:3.

Hy sal so naby hulle wees, en hulle sal in so ‘n intieme verhouding met Hom wees dat Hy sal antwoord nog voordat hulle roep en sal verhoor terwyl hulle nog spreek.
Lees: Jes. 30:19; Jer. 29:11-14; Dan. 9:21-23; Dan. 10:12.

**Vers 25:** Die Vrederyk het aangebreek. Die vloek is verwyder.
Lees: Jes. 11:5-9; Hoséa 2:17.
Die kwaad is uit die natuur verwyder. Daar sal geen giftige byt in die slang meer wees nie en geen verskeurende byt in die leeu nie. Die natuur sal herstel wees. Die oorspronklike Godsplan met die skepping sal in werking tree, en God sal weer wees alles en in almal, soos Hy dit van die begin af bedoel het.

# Jesaja 66

(Jesaja 66:1-24)

## Die seëninge van die koninkryk

In hierdie laaste hoofstuk van hierdie merkwaardige Boek, word die seëninge van die koninkryk voortgesit. Maar die HERE waarsku as het ware nog eenkeer deur die profeet dat Hy absolute eerbied en ontsag van sy volk eis.

**Jesaja 66:1:5.**
**Verse 1-2:** Die HERE sê vir Israel dat die hemel sy troon en die aarde die voetbank van sy voete is. Alles behoort aan Hom. Die volk moet dus nie dink om Hom te eer of om Hom om te koop met die gedagte aan die bou van ‘n tempel nie. Wat Hy vra is dat hulle hul sonde sal bely en nederig sal wees en vir sy woord ontsag sal hê.
Lees hiermee saam: Miga 6:8.

**Vers 3:** As hulle hul nie wil bekeer nie, sal dit nie help om met hulle offerandes te kom nie. As hulle wil maak soos hulle wil, en die afskuwelike dinge wat hulle wil doen, geniet, sal al hulle offerandes vir Hom onaanvaarbaar wees. As hulle ‘n bees wil offer sal dit net so verkeerd wees soos moord. As hulle ‘n lam wil offer sal dit vir die HERE net so onaanvaarbaar wees asof dit ‘n hond was. As hulle ‘n graanoffer bring, sal dit net so walglik vir Hom wees soos varkbloed. As hulle reukwerk sou offer is dit vir Hom net so ‘n misdaad soos offerande aan ‘n afgod.

Ons kan dus sien hoe die HERE huigelary haat. So baie mense dink nog hulle kan God se guns en vergifnis met gawes koop. Dit is vir Hom walglik. Hy vra ons hele oorgawe, soos ons ook lees in Jesus se opsomming van die wet in Matt. 22:36-40.

**Vers 4:** Die HERE sal hulle dus swaar straf omdat hulle nie na sy stem wou luister nie, maar in hulle verkeerde weë volhard het. Dit gaan God se laaste uitroeiing wees van alle elemente wat aan Hom ongehoorsaam is. Israel sal gereinig word deur strafgerig.

**Vers 5:** Die HERE roep die wat Hom vrees om na Hom te luister. Hy waarsku diegene wat Hom liefhet dat hulle deur hulle eie mense gehaat en eenkant toe gestoot sal word omdat hulle aan Hom getrou gebly het. Hulle sal spot en sê: “Laat die Here wys hoedanig groot Hy is, dan sal julle dit mos geniet”. Maar dit is hulle wat ontnugter sal word.

## Vreugde in Jerusalem! -

**Jes. 66:6-14.**
**Vers 6:** Dit is die aankondiging van die laaste oordele van die HERE oor sy vyande en die van sy volk.  Die HERE gaan hulle hul dade vergeld.  Hy gaan die aarde skoonmaak en die onkruid verwyder.  Dit word in verse 15 en 16 gesê hoe Hy dit gaan doen.  Dit is 'n beskrywing van DIE DAG VAN DIE HERE wat ons nou al vir u 'n paar keer in hierdie Studie beskryf het.
Lees:
Joël 3:16; 2 Pet. 3:10; Open. 11:15-19; Open. 16:1, 17; Open. 19:11-21.

**Vers 7:** Hierdie vers spreek van die wedergeboorte van Israel.  Dit stem ooreen met Open. 21:9-27 wat in die simboliek van 'n stad wat uit die hemel neerdaal, die wedergeboorte van Israel voorstel.  Om wedergebore te word, beteken om van bo, of uit God, gebore te word.  Soos die eerste Adam sy lewe uit God ontvang het toe Hy in sy neus die asem van die lewe geblaas het en hy 'n lewende siel geword het, maar dit verloor het toe hy gesondig het  - (vgl. Gén. 2:17), so het die Tweede Adam sy lewe kom aflê, sodat ons deur geloof in Hom dit weer kon terugkry.

**Vers 8:** Hier sien ons dat dit nie net op die enkeling dui nie, maar op die hele volk.  Sion is simbolies vir die hele Israel.  Dit is die dag waaroor die profete gejubel het en die ganse skepping voor gewag het.
Lees:  Rom. 8:18-24.

**Vers 9:** Hier gee die HERE die versekering dat Hy self magtig is om dit te volbring.  Dit wat Hy net na die sondeval belowe het, en wat baie duidelik in die Wet en die Profete en die Psalms uitkom, gaan nou bewaarheid word.  God Self sal dit bewerkstellig.  Laat ons jubel en juig want dit staan voor die deur.  Ons Here Jesus het self gesê dat wanneer ons al die tekens van sy wederkoms sien, dan moet ons, ons hoofde ophef omdat ons verlossing naby is.
Lees ook weer: Jes. 49:17-21; Jes. 54:1; Jes. 60 tot 62.

**Vers 10:** Hier word met groot blydskap die nuwe lewe van Jerusalem aangekondig.  Met Jerusalem word natuurlik die hele Israel bedoel.  Wanneer Jerusalem volkome herstel is, sal die hele Israel ook volkome herstel wees. Jerusalem en Sion is sinoniem met Israel.  Hier word daar 'n oproep tot blydskap en vreugde gedoen, want wanneer Israel herstel is, sal die hele natuur herstel word en die vloek verwyder wees.

Die sonde en Satan sal dan 'n tydelike tussenperiode gewees het, aaklig in

hulle werklikheid, maar tog deur ons Hemelse Vader toegelaat sodat Hy sy liefde kon openbaar en sy krag om te verlos en te herstel. Nou is Israel dubbel Syne, eers het Hy haar gemaak, en nou het Hy haar ook teruggekoop met sy kosbare bloed.
Lees ook: Jes. 65:18; Ps. 122:6; Ps. 126:1-6.

**Vers 11:** Die beeld van ‘n kindjie wat aan die bors van sy moeder gekoester, vertroos en gevoed word, word hier vir die hele Israel gebruik. ‘n Nuwe Jerusalem sal die moeder wees. Seëninge sal van haar af uitstroom wat die hele aarde sal voed, want die Koning Self sal op haar troon sit.
Lees: Luk. 1:31-33; Jes. 2:2-5; Jes. 9:5-6; Jes. 11:9.
Ook: Jes. 40:1-2; Jes. 51:3; Jes. 60:16; Jes. 61:1.

**Vers 12:** Die vrede van God sal Jerusalem en Israel se erfdeel wees. Israel en die wêreld sal weet dat dit net God alleen is wat vrede kan gee. Koning Jesus is alleen die Prins van Vrede. Die mens in sy vermetelheid matig homself, regdeur die eeue heen, die reg aan om vrede te bewerkstellig. Hy het so hopeloos misluk dat Israel vir God moes vra om dit vir haar te kom doen, - (Eség. 36:37).
Toe die mens op die randjie was om homself totaal te vernietig, en die hele aarde met alles wat asemhaal saam met hom, moes die HERE die dae ter wille van die uitverkorenes (Israel) verkort, - (Matt. 24:22).

Die heidense nasies wat hier aan die einde op die punt gestaan het om Israel te oorrompel en te verslaaf, is verpletter en diensbaar gemaak. Hulle sal Israel vir die volgende 1,000 jaar dien.
Lees: Jes. 49:22-23; Jes. 60:4-5.

**Vers 13:** Met die begrip wat u nou al teen hierdie tyd van die Nuwe Jerusalem het, sal u besef wat ‘n troos daardie wonderplek vir die wêreld gaan wees. Ons kan nie nou werklik ‘n denkbeeld van ‘n wêreld sonder siekte, vrees en dood vorm nie, dis onmoontlik. Aanvaar dit in die geloof, en berei uself daarop voor.

**Vers 14:** Ons sal sien wat die HERE gaan doen, en ons sal bly wees. Dit sal ons nuwe moed en krag gee. Almal sal dan sien hoe die HERE sy beloftes aan sy knegte waar gemaak het, en hoe Hy sy vyande sal straf.
Lees weer: vers 11 en Jes. 60:5.

**Jesaja 66:15-24.**
**Vers 15-17:** Die HERE gee weereens die versekering dat Hy sy en Israel se vyande gaan straf. Hy sal dit doen in majesteit en heerlikheid. Sy

wapens en middele sal die van die mens by verre oortref.
Lees bv.: Jer. 25:31-33; Eség. 38:17-23; Open. 19:11-21.

Die HERE se wapens is onder andere die aardbewing, die pes en die vuur uit die hemel. Die kragte wat die mens oor beskik sal so vér oortref word as wat die hemel hoër is as die aarde.
Ook die goddeloses onder Israel sal uitgeroei word. Die Satan het die onkruid onder die koring kom saai en baie daarvan so naby aan die regte saad laat lyk, dat die mens nie die verskil kan sien nie. Maar in daardie dag van afrekening sal die engele self die uitsoekwerk kom doen.

**Vers 18:** Die HERE ken alle mense se gedagtes. Daar is niks vir Hom verborge. Hy sal nog vriend en vyand sy heerlikheid laat sien, sodat Hy verheerlik kan word. Israel moes Hom voor die nasies verheerlik, maar het Hom instede daarvan in die skande gesteek. In daardie DAG sal die nasies moet erken dat Hy die HERE is. Daar is velerlei Skrifte wat hiervoor aangehaal kan word.
Lees maar weer bv.: Eség. 37:27-28; Eség. 38:23; Eség. 39:7, 21-22; Joël 3:2; Joël 3:9-18; Sef. 3:8.

**Vers 19:** Die HERE sal tot die laaste Israeliet versamel, al is hy ook waar weggesteek, of hoe ver van sy volksgenote verwyder.

In Matthéüs 24:31. lees ons dat ook die engele uitgestuur sal word om sy uitverkorenes (Israel) vanuit die vier windstreke bymekaar te maak. Die lande wat hier genoem word verteenwoordig van die mees afgeleë plekke van die aarde. Maar ook daarvandaan sal Hy sy volk gaan haal.

**Vers 20:** Hier sien ons dat dit Israel is wat gesoek en gaan haal sal word want dit sê “al julle broers”. Hulle sal almal gereinig wees net soos spysoffers wat gereinig na die Huis van die Here gebring word. Hierdie reiniging sal natuurlik in die vuur van beproewing plaasgevind het. Dit is in die benoudheid van Jakob.
Lees: Jer. 30:5-7; Dan. 12:1-4.

**Vers 21:** Dit is baie duidelik uit die Skrif dat die ou priesterorde en Levitiese orde soos onder die ou verbond verbygegaan het. Hierdie priesters en Leviete sal dus aanstellings binne Israel wees om in Israel te dien in die orde van die Nuwe Jerusalem, soos die priesters en die Leviete van die Ou Verbond volgens die ou orde gedien het.

Alles sal nuut gemaak word. Maar die nasies sal geleer en geregeer moet word. Die priesters en Leviete was die dienaars en bedienaars van die

dinge van God ten opsigte van die volk onder die ou bedeling. Net so sal daar ook ‘n bediening onder die nuwe bedeling wees, maar volgens die Nuwe Verbond. Die besonderhede sal in daardie dag vir ons duidelik gemaak word.
**Vers 22:** Volgens die verbond van God met sy volk sou Israel vir ewig bly bestaan. Die Wet, die Psalms en die Profete is vol daarvan. Maar dit sal in ‘n nuwe aarde en onder ‘n nuwe hemel wees.
Lees my boekie: “Nuwe Hemele en ‘n Nuwe Aarde”.
Lees ook: Jes. 65:17-25; 2 Pet. 3:13; Open. 21:1.

**Vers 23:** In hierdie “Nuwe Bedeling” sal die volk nie net op spesiale geleenthede en op spesiale dae kom om die HERE te aanbid nie, maar reg deur die jaar. Die tabernakel van God sal by die mense wees, en Hy sal onder hulle woon, - (Eség. 37:27-28; Open. 21:3, 22)
Lees ook: Sag. 14:16; Jes. 61:6.

**Vers 24:** Dit is baie treffend dat hierdie wonderlike profesie op so ‘n ernstige toon moet eindig. Maar God is regverdig en sonde sal gestraf word al is dit ook mense van sy eie volk.
Lees: Jesaja 34:1-3; Open. 21:8, 27; Markus 9:44, 48; Matt. 10:28.

En so kom ons aan die einde van hierdie merkwaardige BOEK. Die hele Raadsplan van God word gedek. Israel en die nasies word baie duidelik gewaarsku dat hulle swaar gestraf sal word vir hulle sonde. Die straf van Israel het die profeet wat beide Godsman en patriot was, baie bedroef en kon hy nie in dieselfde styl daaroor skryf as oor Israel se seëninge en verheerliking nie. Dit laat baie kommentators van twee Jesajas praat. Jesaja kon homself nie bedwing wanneer hy hier aan die einde van die nuwe hemele en die nuwe aarde praat nie. Die hele natuur het daarvoor gewag.

Ons is die geslag wat dit gaan beleef. U moet nie die benoudheid wat dit moet vooraf gaan toelaat om u neerslagtig te stem nie. Dit sal nie lank duur nie, die dae gaan verkort word. Kyk oorkant die Jordaan na die Nuwe Jerusalem met haar poorte van pêrels, mure van edelgesteentes en strate van goud.

> En God sal al die trane van hulle oë afvee, en daar sal geen dood meer wees nie; ook droefheid en geween en moeite sal daar nie meer wees nie, want die eerste dinge het verbygegaan - (Open. 21:4)

Amen!

# Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ‘n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.
Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes. siektes en ellende op aarde is.
Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.
By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ‘n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.
Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia kantoor:

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |

| No | Titel |
|---|---|
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |

| No | Titel |
|---|---|
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |

| No | Titel |
| --- | --- |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Griek of Jood |

**English books available**

| No | Titel |
| --- | --- |
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's $70^{th}$ week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth     T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
| --- | --- |
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his “Cushite” Wife |
| 26 | Unpublished Writings |

| | |
|---|---|
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour |
| 30 | The Book of Romans |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar
**‘n Biografie van F.W.C. Neser**
Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom is daar ‘n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD’s en Videobande**
Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD’s en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**

Besoek ook **ons webtuiste:** www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 100 Afr. en Eng. boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com
Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD’s/of DVD’s te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.